*Voortrekkerreeks.*

# AFRIKAANSE SPRAAKKUNS

DEUR

**DR. A. C. BOUMAN,**
Professor vir Germaanse Taal- en Letterkunde, en

**DR. E. C. PIENAAR,**
Professor vir Nederlands aan die Uniwersiteit van Stellenbosch.



STELLENBOSCH:
PRO ECCLESIA-DRUKKERY, PASTORIESTRAAT.

1924.

# Afrikaanse Spraakkuns.

DEUR

DR. A. C. BOUMAN,

Professor vir Germaanse Taal- en Letterkunde, en

DR. E. C. PIENAAR,

Professor vir Nederlands aan die Uniwersiteit van Stellenbosch.



STELLENBOSCH :

PRO ECCLESIA-DRUKKERY, PASTORIESTRAAT.

1924.

# VOORWOORD.

*L. S.*

"Iemand kan 'n taal in al sy grammatiese vorme oorsiën en al die reëls daarvan beheers, en tog kan die innerlike wese of eintlike karakter daarvan vir hom verborge bly" — sê 'n bekende taalgeleerde.

Hieruit blyk dat daar twee soorte van taalkennis bestaan — dié van die taalvorser of filoloog en dié van die taalgebruiker, veral van die taalkunstenaar. Die taalvorser se kennis is die resultaat van noukeurige waarneming en sistematiese indeling, omdat vir hom die taal in die eerste plek 'n voorwerp is van wetenskaplike studie; die taalkunstenaar se kennis berus meer bepaald op 'n aangebore gawe, wat hy egter sal moet ontwikkel om te kan beantwoord aan die eise van sy kuns, want vir hom is die taal in die eerste plek 'n middel tot kunsuiting. By die eerste speel dus verstandelike insig die hoofrol, by die twede intuïtiewe gevoel of aanvoeling.

Wil die filoloog sy insig in die struktuur van 'n taal kenbaar maak, byv. ten bate van die taalonderwys, dan kan hy dit doen in die vorm van 'n *spraakkuns.* Sy insig sal egter altyd gebaseer moet wees op die hele bestaande spraakwerklikheid, want die taak van 'n spraakkuns is nie om willekeurig wette voor te skrywe nie, maar enkel en alleen om reeds bestaande wette op te spoor, in te deel en desnoods te verklaar.

Die taalkunstenaar daarenteen, hoewel ook hy die spraakwerklikheid nie mag veronagsaam nie, besit in 'n veel groter mate die vryheid om uit die bestaande taalskat te kies en daarby self as oorspronklike taalskepper op te tree. En dis juis wanneer hierdie twee vorme van taalbeoefening nie goed van mekaar onderskei word nie, dat 'n botsing kan ontstaan tussen taalvorser en taalkunstenaar, d.w.s. wanneer die eerste hom die reg sou wil aanmatig om aan die twede te dikteer hoe hy moet skrywe, of wanneer omgekeerd die twede sou meen dat die algemeen geldende wette van die volkstaal op hom nie van toepassing is nie.

'n Spraakkuns dien in die eerste plek om die leerling te leer nadink oor die werksaamheid van sy eie gees, soos die in sy taal tot uiting kom. Daarom is die i n d e l i n g van 'n spraakkuns van so groot belang. Dit moet op sigself al 'n lei-

draad wees, waardeur die leerling eers ongemerk, naderhand bewus, gewaar word hoe die taal in al sy onderdele opgebou is.

Hoewel ons graag toegee dat meer gevorderde leerlinge wat die taal reeds enigsins beheers, met vrug sou kan begin met die meer ingewikkelde taalverskynsels, d.w.s. die Sinsleer, beskou ons dit as meer pedagogies vir die taalonderwys in die algemeen om van die eenvoudigste taal-elemente, d.w.s. die klanke, op te klim tot die meer ingewikkelde. Daarom het ons die Klankleer voorop geplaas.

Ons behoef nouliks te sê dat 'n spraakkuns geen woordeboek is nie, want die laaste bevat alleen 'n blote opsomming, in alfabetiese volgorde, van al die woorde wat in die taal aanwesig is, met die nodige verklaringe daarby. In 'n spraakkuns daarenteen word die struktuur van 'n taal behandel, d.w.s. die verband wat daar bestaan tussen die verskillende taalelemente, en die manier waarop die afsonderlike onderdele die hele taalsisteem help vorm. Hieruit volg dat 'n spraakkuns wel as naslaanboek gebruik mag word, maar op 'n heeltemal ander manier as 'n woordeboek.

**A. C. Bouman.**

**E. C. Pienaar.**

Stellenbosch,
Desember 1923.

# INHOUD.

## HOOFSTUK I.

### INLEIDING.


| | | Bls. |
|---|---|---|
| § 1. | Taal ... ... ... ... ... ... | 17 |
| § 2. | Afrikaans 'n Germaanse Taal ... ... ... | 18 |
| § 3. | Afrikaans 'n Dietse Taal ... ... ... | 18 |
| § 4. | Ontstaan van Afrikaans ... ... ... | 19 |
| § 5. | Dialekte ... ... ... ... ... | 19 |
| § 6. | Spreektaal en Skryftaal ... ... ... | 21 |


## HOOFSTUK II.

### KLANKLEER.


| | | |
|---|---|---|
| § 7. | Spraak en Skrif ... ... ... ... | 22 |
| § 8. | Klankvorming ... ... ... ... | 23 |
| § 9. | Die Spraakorgane ... ... ... ... | 24 |
| § 10. | Stem ... ... ... ... ... ... | 26 |
| § 11. | Neusklanke ... ... ... ... ... | 26 |
| § 12. | Klinkers en Medeklinkers ... ... ... | 26 |
| § 13. | Spelling ... ... ... ... ... | 27 |
| § 14. | Lettergrepe ... ... ... ... ... | 28 |
| | **KLINKERS.** | |
| § 15. | Tongstande ... ... ... ... ... | 29 |
| § 16. | Ronding ... ... ... ... ... | 30 |
| § 17. | Lengte ... ... ... ... ... ... | 30 |
| § 18. | Nou en Wyd ... ... ... ... ... | 30 |
| § 19. | Tweeklanke ... ... ... ... ... | 31 |
| § 20. | Tabel van Klinkers ... ... ... ... | 31 |
| | Tabel van Tweeklanke ... ... ... | 32 |
| | **Spelling van Klinkers.** | |
| 1. | Agter-Klinkers ... ... ... | 32—34 |
| § 21. | Kort *a*. Lang *a* ... ... ... ... ... | 32 |
| § 22. | Kort *o*. Lang *ô*. Lang *o* ... ... ... | 33 |
| § 23. | Kort *oe*. Lang *oe* ... ... ... ... | 34 |
| 2. | Tussen-Klinkers ... ... ... | 35 |
| § 24. | Kort *i*. Lang *î* ... ... ... ... ... | 35 |
| § 25. | Kort *u*. Lang *û* ... ... ... ... ... | 35 |

Blds.

3. Voor-Klinkers ... ... ... 36—38

§ 26. Kort *e*. Lang *ê*. Lang *e* ... ... ... 36
§ 27. Lang *eu* ... ... ... ... ... 37
§ 28. Kort *ie*. Lang *ie* ... ... ... ... 38
§ 29. Kort *u*. Lang *u* ... ... ... ... 38

**MEDEKLINKERS.**

§ 30. Klappers en Glyers ... ... ... ... 39
§ 31. Klappers. Verdeling ... ... ... ... 39
§ 32. Stemloos en Stemhebbend ... ... ... 40
§ 33. Artikulasie - plek ... ... ... ... 40
§ 34. Neusmedeklinkers ... ... ... ... 41
§ 35. Tabel van Medeklinkers ... ... ... ... 41

**Spelling van Medeklinkers.**

1. Klappers.

§ 36. *p*. ... ... ... ... ... ... ... 42
§ 37. *t*. ... ... ... ... ... ... ... 43
§ 38. *k*. ... ... ... ... ... ... ... 43
§ 39. *b*. ... ... ... ... ... ... ... 43
§ 40. *d*. ... ... ... ... ... ... ... 44
§ 41. *g*. ... ... ... ... ... ... ... 44
§ 42. *l*. ... ... ... ... ... ... ... 44
§ 43. *r*. ... ... ... ... ... ... ... 44

2. Glyers ... ... ... ... 45—46

I. Stemlose ... ... ... ... 45—46

§ 44. *f*. ... ... ... ... ... ... ... 45
§ 45. *s*. ... ... ... ... ... ... ... 45
§ 46. *g*. ... ... ... ... ... ... ... 45
§ 47. *tj*. ... ... ... ... ... ... ... 46
§ 48. *sj*. ... ... ... ... ... ... ... 46

II. Stemhebbende. ... ... ... ... ... 46

§ 49. *w*. ... ... ... ... ... ... ... 46
§ 50. *j*. ... ... ... ... ... ... ... 46
§ 51. *h*. ... ... ... ... ... ... ... 46

3. Neusklanke ... ... ... ... 47

§ 52. *m*. ... ... ... ... ... ... ... 47
§ 53. *n*. ... ... ... ... ... ... ... 47
§ 54. *ng*. ... ... ... ... ... ... 47
§ 55. Spelling van Vreemde Woorde ... ... 47
§ 56. Gebruik van Hoofletters ... ... ... ... 49

Blds.

§ 57. Oor die Ontwikkeling van Sommige Medeklinkers in Afrikaans 49
§ 58. Klemtoon of Aksent ... ... ... ... 53
§ 59. Assimilasie ... ... ... ... ... 55
§ 60. Palatalisasie ... ... ... ... ... 57
§ 61. Nasalering ... ... ... ... ... 57
§ 62. Ronding en ontronding ... ... ... ... 58
§ 63. Verdere Klankverskynsels ... ... ... 59

---

## HOOFSTUK III.

## VORMLEER.

§ 64. Definiesie van Woord ... ... ... ... 60
§ 65. Buigingsleer ... ... ... ... ... 60
§ 66. Woordsoorte of Rededele ... ... ... 61
§ 67. Grammatiese Grondvoorstelling of Kategorie 62

### BUIGING.

#### SELFSTANDIGE NAAMWOORD.

§ 68. Konkreet en Abstrak ... ... ... ... 63
§ 69. Eiename en Soortname ... ... ... ... 63
§ 70. Voorwerpsname, Stofname, Versamelname ... 64
§ 71. Geslag ... ... ... ... ... ... 64
§ 72. Naamvalsverhouding ... ... ... ... 65

#### Getal.

§ 73. Enkelvoud ... ... ... ... ... 65
Meervoud.
§ 74. I. Op — *e*. ... ... ... ... ... 66
§ 75. II. Op — *s*. ... ... ... ... ... 68
§ 76. III. Op — *e* of — *(e)s*. ... ... ... ... 69
§ 77. IV. Op — *(e)ns*. ... ... ... ... 69
§ 78. V. Op — *ers* en — *ere*. ... ... ... 70
§ 79. VI. Deur verandering of vervanging ... ... 70
§ 80. Besonderhede ... ... ... ... ... 70

#### DIE VOORNAAMWOORD.

§ 81. Verdeling ... ... ... ... ... 71
§ 82. Die Persoonlike Vnw. ... ... ... ... 72
§ 83. Die Wederkerende Vnw. ... ... ... 75

Blds.

§ 84. Die wederkerige Vnw. ... ... ... ... 75
§ 85. Die Besitlike Vnw. ... ... ... ... 76
§ 86. Die Aanwysende Vnw. ... ... ... ... 77
§ 87. Die Vragende Vnw. ... ... ... ... 78
§ 88. Die Betreklike Vnw. ... ... ... ... 79
§ 89. Die Onbepaalde Vnw. ... ... ... ... 79
§ 90. **Die Lidwoord** ... ... ... ... ... 80

DIE BYVOEGLIKE NAAMWOORD.

§ 91. Definiesie ... ... ... ... ... 81
§ 92. Attributiewe en Predikatiewe gebruik ... 81
§ 93. Soorte van Bnw. ... ... ... ... ... 83

**Verbuiging van die Bnw.**

§ 94. Wat is Verbuiging? ... ... ... ... 84
§ 95. Onverboë vorme van die Bnw. ... ... ... 84
§ 96. Verboë vorme van die Bnw. ... ... ... 86
§ 97. Trappe van Vergelyking ... ... ... 89
§ 98. Voorbeelde in Tabelle ... ... ... ... 91
§ 99. Trappe van Vergel. deur *meer, mees,* e.d. ... 95
§ 100. Absolute Superlatief ... ... ... ... 96
§ 101. Vergelyking sonder Vormverandering ... 96
§ 102. Bnw. sonder Trappe van Vergel. ... ... 96
§ 103. **Die Telwoord** ... ... ... ... ... 97
§ 104. **Die Voorsetsel** ... ... ... ... ... 99

DIE WERKWOORD.

§ 105. Definiesie ... ... ... ... ... 100
§ 106. Soorte van Werkwoorde ... ... ... 100
§ 107. Die Selfstandige Werkwoord ... ... ... 101
§ 108. Verdeling van die Selfst. ww. ... ... ... 101
§ 109. Oorganklike ww. ... ... ... ... 101
§ 110. Onoorganklike ww. ... ... ... ... 101
§ 111. Ww. sowel transitief as intransitief ... ... 102
§ 112. Wederkerende ww. ... ... ... ... 102
§ 113. Onpersoonlike ww. ... ... ... ... 103

Koppelwerkwoorde ... ... 104 — 106

§ 114. Definiesie ... ... ... ... ... 104
§ 115. Koppelww. as selfst. ww. gebruik ... ... 104
§ 116. Koppelww. as modale hulpww. ... ... ... 105
§ 117. Selfst. ww. as koppelww. ... ... ... 105
§ 118. Naamwoorde in verbinding met koppelww. ... 106

Blds.

Hulpwerkwoorde ... ... 106—109

§ 119. Definiesie ... ... ... ... ... 106
§ 120. Hulpww. van Tyd ... ... ... ... 107
§ 121. Hulpww. van Wyse ... ... ... ... 107
§ 122. *Skyn, lyk, blyk, heet* as hulpww. ... ... 108
§ 123. Selfst. ww. as hulpww. ... ... ... ... 108
§ 124. Hulpww. van die lydende vorm ... ... 109

Vervoeging van die Werkwoord 109—136

§ 125. Wat is Vervoeging? ... ... ... ... 109
§ 126. Funksie. ... ... ... ... ... 110
§ 127. Vormverskil (bedrywend en lydend). ... 111

§ 128—137. Tydsverskil ... ... 112—117

§ 128. Indeling. ... ... ... ... ... 112
§ 129. Vormverandering ... ... ... ... 113
§ 130. Die onvolt. teenw. tyd ... ... ... ... 113
§ 131. Die volt. teenw. tyd. ... ... ... ... 114
§ 132. Die onvolt. verlede tyd ... ... ... ... 114
§ 133. Die volt. verlede tyd ... ... ... ... 116
§ 134. Die onvolt. toek. tyd ... ... ... ... 117
§ 135. Die volt. toek. tyd ... ... ... ... 117
§ 136. Die onvolt. verlede toek. tyd ... ... ... 117
§ 137. Die volt. verlede toek. tyd ... ... ... 117

§ 138—142. Wyseverskil ... ... 117—119

§ 138. Die vyf wyse van die ww. ... ... ... 117
§ 139. Die aantonende wys ... ... ... ... 118
§ 140. Die aanvoegende wys ... ... ... ... 118
§ 141. Die gebiedende wys ... ... ... ... 119
§ 142. Die onbepaalde wys. ... ... ... ... 119
§ 143. Naamwoordelike Funksie van die Infinitief 119
§ 144. Werkwoordelike Funksie van die Infinitief 121
§ 145. Voltooide tyd van die Infinitief ... ... ... 121
§ 146. Infinitief (Dubbelvorme) ... ... ... 122

§ 147—155. Die Deelwoord ... ... 122—134

§ 147. Definiesie ... ... ... ... ... 122
§ 148. Onvoltooide en Voltooide Deelw. ... ... 123
§ 149. Die Onvoltooide Deelw. ... ... ... 123
§ 150. Die Voltooide Deelw. ... ... ... ... 125
§ 151. Naamwoordelike Funksie van die Volt. Deelw. 126
§ 152. Verbuiging van die Volt. Deelw. ... ... 129

Blds.

§ 153. Attributief gebruikte Volt. Deelw. op — *e*. ... 130
§ 154. Attributief gebruikte Volt. Deelw. op — *de* of — *te* 131
§ 155. Predikatief gebruikte Volt. Deelw. op —*e*. ... 134
§ 156. *Voorbeelde van Vervoeging* ... ... ... 134
§ 157. Vervoeging van hulpww. *is* en *het*. ... ... 136
§ 158. **Die Bywoord** ... ... ... ... ... 136
§ 159. **Die Voegwoord** ... ... ... ... ... 139
§ 160. **Die Tussenwerpsel** ... ... ... ... 139

## WOORDVORMING.

§ 161. Indeling ... ... ... ... ... ... 139

### I. AFLEIDING.

§ 162. Die Snw., regstreekse afleiding ... ... ... 140
§ 163. Afl. deur voorvoegsels ... ... ... ... 141
§ 164. Afl. deur agtervoegsels ... ... ... ... 142
§ 165. Die Byvoeglike Naamwoord ... ... ... 143
§ 166. Die Werkwoord. Denominatiewe ... ... 145
§ 167. Die Werkwoord. Deverbatiewe ... ... 146
§ 168. Die Werkwoord. Voorvoegsels. ... ... 146
§ 169. Die Bywoord. ... ... ... ... ... 147

### II. SAMESTELLING.

§ 170. Ontstaan van die Samestelling. ... ... ... 148
§ 171. Definiesie ... ... ... ... ... 148
§ 172. Verbindingsklanke ... ... ... ... 149
§ 173. Koppeltekens ... ... ... ... ... 150
§ 174. Indeling ... ... ... ... ... 151
§ 175. Herhalingsamestellinge ... ... ... 152
§ 176. Verbindingsamestellinge ... ... ... 153
§ 177. Naamwoord geregeer deur ww. ... ... 153
§ 178. Samest. met voorvoegsels en partiekels ... ... 154
§ 179. Naamw. of bywoord geregeer deur voorsetsel 155
§ 180. Bepalende samestellinge ... ... ... 155
§ 181. **Die Samestellende Afleiding** ... ... ... 156

---

## HOOFSTUK IV.

## SINSLEER.

§ 182. Inleiding ... ... ... ... ... 157
§ 183. Definiesie ... ... ... ... ... 157

Blds.
§ 184. Tussenwerpsels ... ... ... ... 158
§ 185. Tweeledige sinne ... ... ... ... 159

**DIE ENKELVOUDIGE SIN.**

§ 186. Die Gesegde of Predikaat 160—173
§ 186. Definiesie ... ... ... ... ... 160
§ 187. Inhoud van Predikaat ... ... ... ... 160
§ 188. Hoe gevorm. ... ... ... ... ... 160

§ 189—197. Die Voorwerp ... ... 161—164

§ 189. Lydende en belanghebbende Voorwerp ... 161
§ 190. Gebruik van *vir* ... ... ... ... ... 162
§ 191. Vaste voorsetsels by ww. ... ... ... ... 162
§ 192. Infinitief as voorwerp ... ... ... ... 162
§ 193. Voorwerp + infinitief-konstruksie ... ... 163
§ 194. Wederkerende vnw. as voorwerp ... ... 163
§ 195. Meer as één voorwerp ... ... ... ... 163
§ 196. Voorwerp deur 'n twede bepaal ... ... 164
§ 197. Vraagwoorde + Infinitief ... ... ... 164

§ 198—203. Die Bywoordelike Bepaling 164—168

§ 198. Funksie ... ... ... ... ... ... 164
§ 199. Snw. as byw. bepaling ... ... ... ... 164
§ 200. Ou twede naamvalle as byw. bep. ... ... 165
§ 201. Bywoorde by die hele sinsinhoud ... ... 165
§ 202. Die Ontkenning ... ... ... ... ... 166
§ 203. Samegestelde Predikaat ... ... ... 168

§ 204—218. Die Byvoeglike Bepaling 168—173

§ 204. Funksie ... ... ... ... ... ... 168
§ 205. Predikatiewe attribuut ... ... ... 168
§ 206. *Al, almal,* ens. as pred. attribuut ... ... 169
§ 207. Naamwoord as pred. attribuut ... ... ... 169
§ 208. Predik. attribuut as Voorwerp ... ... ... 169
§ 209. Absolute konstruksies ... ... ... 170
§ 210. Grens tussen Predikaat en Attribuut ... ... 170
§ 211. Die attributiewe bnw. ... ... ... ... 170
§ 212. Twede naamval as bnw. ... ... ... ... 170
§ 213. Bnw. as snw. ... ... ... ... ... 171
§ 214. Snw. as bnw. ... ... ... ... ... 172
§ 215. Snw. as predikaat ... ... ... ... 172
§ 216. Bepalende snw. met lidwoord ... ... ... 172
§ 217. Bystelling of Apposiesie ... ... ... 173
§ 218. Selfstandige posiesie van die predikaat ... 173

Blds.

§ 219—228. Die Onderwerp of Subjek 173—179

§ 219. Definiesie ... ... ... ... ... 173
§ 220. Onderwerp verteenwoordig in predikaat ... 174
§ 221. Ontstaan ... ... ... ... ... 175
§ 222. Aanwysende Krag ... ... ... ... 175
§ 223. Eiename ... ... ... ... ... ... 176
§ 224. Snw. en Vnw. as onderwerp ... ... ... 177
§ 225. Skynbare of Leë Onderwerp ... ... ... 177
§ 226. Voorlopige Onderwerp ... ... ... ... 178
§ 227. Enkelvoudig of Veelvoudig ... ... ... 178
§ 228. Infinitief as Onderwerp ... ... ... ... 179

§ 229—237. Die Voornaamwoord ... 179—181

§ 229. Funksie ... ... ... ... ... 179
§ 230. Gebruik van *hulle* as "uitgang" ... ... 179
§ 231. Gebruik van onbep. pers. vnw. ... ... ... 180
§ 232. Vragende vnw. as onbep. vnw. ... ... ... 180
§ 233. Onbep. vnw. *een* as snw. ... ... ... ... 180
§ 234. Geslagslose vnw. verteenwoordig 'n sin ... ... 180
§ 235. Die Betreklike vnw. ... ... ... ... 181
§ 236. *Dit* as 'n onpersoonlike voorwerp ... ... 181
§ 237. Besitlike vnw. + snw. of deelwoord ... ... 181

§ 238—243. Die Lidwoord ... ... 181—183

§ 238. Funksie ... ... ... ... ... 181
§ 239. Weglating van lidw. ... ... ... ... 182
§ 240. Snw. sonder lidw. as byw. ... ... ... 182
§ 241. Snw. as pred. attrib. sonder lidw. ... ... 182
§ 242. Lidw. nie meer gevoel nie ... ... ... 183
§ 243. Selfst. besitl. vnw. sonder lidw. ... ... ... 183

§ 244—246. Die Voorsetsel ... ... 183—184

§ 244. Funksie ... ... ... ... ... 183
§ 245. Samegestelde voors. ... ... ... ... 184
§ 246. Herhaling van voors. ... ... ... ... 184

§ 247—248. Die Telwoord ... ... 184—185

§ 247. Indeling ... ... ... ... ... 184
§ 248. Telw. + verkleinwoord ... ... ... ... 185

## DIE SIN.

### A. Sinsvorme.

§ 249. Indeling ... ... ... ... ... ... 185

Blds.
§ 250. Ooreenstemming of Kongruensie ... ... 185
§ 251. Ooreenstemming tussen ww.-tye en byw. ... 186
§ 252—260. Woordorde ... ... 186—192
§ 252. Betekenis vir die Sin ... ... ... ... 186
§ 253. Omgekeerde woordorde of Inversie ... ... 187
§ 254. Volgorde van byw. bepalinge ... ... ... 188
§ 255. Woordorde in Vraagsin ... ... ... ... 188
§ 256. Abnormale woordorde ... ... ... ... 189
§ 257. Groepvorming ... ... ... ... ... 189
§ 258. Ontstaan van die Samestelling ... ... ... 190
§ 259. Hendiadys ... ... ... ... ... 191
§ 260. Koördinasie van Sinsdele ... ... ... 192
§ 261. Vergelyking ... ... ... ... ... 193
§ 262. Pleonasme ... ... ... ... ... 193

B. Sinsoorte.

§ 263. Indeling ... ... ... ... ... ... 194
§ 264. Uitroep ... ... ... ... ... ... 194
§ 265. Wens ... ... ... ... ... ... 196
§ 266. Bevel ... ... ... ... ... ... 196
§ 267. Toegewing ... ... ... ... ... 197
§ 268. Bedreiging ... ... ... ... ... 198
§ 269. Afweer en Weigering ... ... ... ... 198
§ 270. Uitspraak en Mededeling ... ... ... 198
§ 271. Vraag ... ... ... ... ... 200
§ 272. Voorbeeld van Sinsontleding ... ... ... 201

DIE SAMEGESTELDE SIN.

§ 273. Ontstaan ... ... ... ... ... ... 202
§ 274. Indeling ... ... ... ... ... ... 203

Die Neweskikkende Sinsverband.

§ 275. Indeling ... ... ... ... ... ... 203
§ 276. A. Aaneenskakelende Sinsverband ... ... 203
§ 277. B. Teenstellende Sinsverband ... ... ... 204
§ 278. C. Redegewende en Verklarende Sinsverband 205
§ 279—282. Logiese Afhanklikheid sonder Grammatiese Aanduiding 205—206
§ 279. Selfstandige sin as voorwerp ... ... ... 205
§ 280. Selfst. sin as onderwerp ... ... ... ... 206
§ 281. Tussensinne ... ... ... ... ... 206
§ 282. Selfst. sin as voorw. bysin ... ... ... 206

HOOFSTUK I.

---

# INLEIDING.

**Taal.**

§ 1. Taal is die belangrikste en mees ontwikkelde middel van onderlinge verkeer tussen mense, waardeur hulle aan hulle gevoelens uiting gee en hulle onderskei van die redelose diere. Gebare, gesigsuitdrukking en liggaamshouding kan ook tot op sekere hoogte dien tot vertolking van gevoelens; onder menslike taal word egter gewoonlik verstaan die geartikuleerde klanke en klankreekse waaraan 'n bepaalde betekenis geheg is.

Die wêreld bevat 'n groot aantal menserasse en dus ook mense-tale, wat baie verskille vertoon bv. na gelang van die trap van beskawing wat 'n bepaalde menseras bereik het. Reeds van die vroegste tye af het die menslike gees hom besiggehou met die vraag, wat die oudste taal kon gewees het.

Die wetenskaplike ondersoek het die tale van die aardbol ingedeel in stamme, famielies en groepe, wat deur bepaalde punte van ooreenkoms 'n eenheid vorm. So is daar die Indogermaanse taalstam met die famielies: Indiese, Griekse, Latynse, Germaanse, Romaanse en Slawiese tale; die stam van die Kaffertale; die van die tale wat op die duisende eilande in die Stille Suidsee gepraat word en baie meer.

Sommige tale is beter bestudeer as ander, omdat die volk wat die taal gepraat het of nog praat, 'n belangrike letterkunde in die lewe geroep het. Dis vir die skrywer van groot gewig dat hy die taal waarvan hy hom bedien in al sy fynhede ken. Dis vir die hele volk van net so groot gewig, teneinde sy skrywers te kan verstaan en waardeer. Die geskiedenis het geleer dat die taal 'n baie belangrike rol speel in die versterking van die volksbewussyn; vandaar die bekende uitspraak: "de taal is gans het volk."

**Afrikaans 'n Germaanse Taal.**

§ 2. Afrikaans is 'n lid van die Germaanse taalfamielie waartoe Nederlands,* Vlaams, Duits, Engels, Sweeds, Noors en Deens behoor. Al hierdie tale vertoon verskillende dialekte of streeksprake; so kan 'n mens bv. in Duits Beiers onderskei van Nederduits; in Engels Northumbries van die dialek van Wessex.

Die Dietse taal word vandag in sy onderskeie vorme gepraat deur omtrent dertien miljoen mense, in die Koninkryk Nederland, in Vlaandere, Suid-Afrika, Nederlands Oos- en Wes-Indië, en kleiner of groter kolonies of neersettings oor die hele wêreld, veral in Amerika. Van wetenskaplike standpunt is Hollands, Seeus, Gronings, Limburgs, Gelders, Fries, Oos-Vlaams, Wes-Vlaams en Afrikaans almal dialekte van die Dietse taalgroep. By mensegroepe met 'n meer ontwikkelde ras- of nasionaliteitsbewussyn word egter gewoonlik gepraat van tale, en dit is die geval met Afrikaans, Vlaams, Fries, sowel as met Nederlands, wat almal buitendien 'n eie letterkunde besit.

**Afrikaans 'n Dietse Taal.**

§ 3. Afrikaans is die jongste Dietse taal, wat hom sedert die sewentiende eeu selfstandig ontwikkel het uit meer as één Nederlandse dialek. Die Nederlandse koloniste wat hulle hier in Suid-Afrika gevestig het, was uit verskillende streke afkomstig; en later het daar Franse, Duitsers, Engelse en mense van ander nasionaliteite bygekom, wat in meerdere of mindere mate invloed uitgeoefen het op die verdere ontwikkeling van die taal.

Die studie wat hom besighou met die ondersoek van daardie ontwikkeling, heet historiese grammatika†; 'n werk waarin die toestand van 'n taal in 'n bepaalde periode behandel word, heet beskrywende grammatika. 'n Goeie beskrywing van 'n taal kan alleen gelewer word as

---

* *Nederlands* word in hierdie werk enkel gebruik vir die taal van die Koninkryk Nederland, *Hollands* vir die taal van die provinsies Noord- en Suid-Holland, *Diets* as versamelnaam vir Nederlands, Vlaams en Afrikaans.

† *Grammatika*, van die griekse woord *gramma* = geskrewe letter, het oorspronklik beteken: "die kuns om goed te skrywe."

daar eers historiese ondersoek gedaan is oor die vroeëre periodes. Die kennis en die studie van Nederlands sal dus altyd die basis moet vorm vir 'n histories-juiste begrip van Afrikaans; ook sal 'n kennis van die Nederlandse letterkunde daardeur bevorder word, wat kragtens die noue verwantskap tussen die twee tale altyd invloed sal bly uitoefen op Afrikaans as letterkundige taal. In hierdie werk word enkel beoog 'n beskrywing van die Afrikaanse taallewe van vandag, terwyl die historiese ontwikkeling alleen waar wenslik in kort sal aangedui word.

**Ontstaan van Afrikaans.**

§ 4. Die eienaardige karakter van Afrikaans sal vir 'n deel te danke wees aan die omstandigheid dat Suid-Afrika so ver van die moederland af lê. Die betrekkinge wat die ou koloniste met hulle landgenote onderhou het, moes noodwendig deur die betreklik geringe verkeer verslap. Die onderwys in die Nederlandse taal kon deur maatskaplike omstandighede hier nooit so doeltreffend gewees het as tuis nie; en hoe meer die kolonie hier uitgebrei het, hoe meer die mense op verspreide plase gaan woon het, des te geringer het die geleentheid geword om hulle taal gereëld te toets aan die van die moederland. Net soos sy sedes en gewoontes, is die taal van 'n volk onderhewig aan invloede van woonplek, klimaat en omgewing. Die omgang met die inlandse bevolking moes noodwendig sy spore afdruk op die taal van die blanke koloniste. Die mense het hier baie nuwe dinge leer ken, soos plante, diere en voorwerpe, waaraan hulle name moes gee; hulle leefwyse was hier anders as in Nederland, waardeur hulle denkwyse kon verander het. Teenoor al hierdie invloede staan egter as die magtigste faktor vir die behoud van die Nederlandse karakter van Afrikaans die Statebybel.

**Dialekte.**

§ 5. Die vraag sou kan geopper word of Afrikaans nie ook in afsonderlike dialekte kan verdeel word nie, net soos Nederlands en ander Europese tale. Die antwoord hierop lui ontkennend. Want al is Suid-Afrika ook 'n besonder uitgestrekte gebied in vergelyking met Nederland bv., tog het die taal-ondersoek tot dusver algemeen 'n groot eenvormigheid gekonstateer oor die hele Afrikaanse taalgebied. Dit is seker 'n merkwaardige

verskynsel, gesien die feit dat Kaapland sedert die begin van die neëntiende eeu aan oorheersende Engelse invloede in staat, skool en kerk blootgestel was, wat nie die geval was met die Voortrekkers en hulle nakomelinge in die later gestigte Boererepublieke nie.

Die Voortrek het die Afrikanervolk feitlik in twee afsonderlike dele gesplits met Engels as offisiële landstaal in die Suide en Hooghollands in die Noorde, 'n toestand wat voortgeduur het tot aan die end van die neëntiende eeu. Voeg daarby nog allerlei ander faktore (isolement, gebrek aan taalonderwys, invloed van inboorlingtale, ens.), wat verbrokkeling van die taaleenheid in die hand kon gewerk het, en dit moet bevreemding wek dat die Afrikaanse spraakgebied in sy geheel nog so weinig dialektiese afwykinge vertoon.

Ons noem hier enkele oorsake as 'n moontlike verklaring van hierdie verskynsel. 'n Dialek berus in die ouer lande op verskille in die volkstamme, soos die al eeue en eeue bestaan. Die name van die Nederlandse dialekte soos Fries, Saksies, Frankies, Brabants, Vlaams, is tewens name van ou Germaanse stamme. Nou is dit duidelik dat so iets in Suid-Afrika nooit bestaan het nie; want al is die nasie opgebou uit verskillende Europese elemente, daardie elemente het nooit aparte volksgroepe in aparte streke gevorm nie. Miskien kan hier 'n uitsondering gemaak word vir die Franse Hugenote, wat hulle in Franshoek, Paarl, Drakenstein en Wamakersvlei gevestig het, en dus aanvanklik wel 'n afsonderlike groep gevorm het. Maar hulle het betreklik gou met die orige bevolking vermeng geraak, omdat hulle te gering in aantal was om hulle bestaan as afsonderlike groep te handhaaf. Daarom het hulle taal spoedig verdwyn en kon dit dus ook nie die wording van 'n eenheidstaal, van 'n algemene volkstaal belemmer nie.

Maar dat hierdie eenheidstaal (wat ongetwyfeld reeds gevorm was vóór Engeland op die toneel verskyn het) nie *later* dialektiese verbrokkeling ondergaan het nie, moet waarskynlik toegeskryf word hoofsaaklik aan twee belangrike faktore: die bewarende invloed wat die taal van die Bybel en die godsdiens enersyds en die Hooghollandse skryftradiesie andersyds uitgeoefen het op die spreektaal.

Natuurlik kan daar gewestelike verskilpunte in die spreektaal gekonstateer word in verskillende dele van die Unie, wat betref woordbetekenis, woordgebruik, uitspraak en sinsbou,

maar nie in voldoende mate om 'n indeling in dialekte te regverdig nie. Selfs nie as ons die minder beskaafde kleurling-Afrikaans daarby in aanmerking neem nie, wat hoogstens aanleiding sou kan gee tot die benaming *rasdialek*.

**Spreektaal en Skryftaal.**

§ 6. In tale wat geskrywe word bestaan daar 'n onderskeid tussen spreektaal en skryftaal. Hierdie onderskeid kan uit verskillende oorsake voortspruit. Reeds van jongs af word 'n kind geleer om sommige woorde en uitdrukkinge van die spreektaal nie in skrif te gebruik nie. Later merk hy self die verskil op tussen die taal van sy skoolmaats en bv. die preek van 'n dominee; hy besef die erns en wyding van die kerktaal en godsdienstaal bo die alledaagse omgangstaal. En as hy self begin te skrywe, vind hy uit dat aan 'n brief of opstel besondere sorg moet bestee word en dat hy nie somar kan skryf soos hy praat nie. Hy leer insien dat skrywe 'n beter deurdagte en dus beter gestileerde manier van praat is.

In Suid-Afrika was daar in die verlede nog 'n besondere omstandigheid wat 'n onnatuurlike kloof geskep het tussen praat en skryf, die feit nl. dat tot kort gelede alleen Hooghollands en Engels die twee offisieel erkende vorme van die skryftaal was. Met die erkenning van Afrikaans moes dus 'n heeltemal nuwe skryfstandaard geskep word met die beskaafde spreektaal as grondslag, maar dit spreek vanself dat Engels sowel as Hooghollands 'n baie sterk invloed uitgeoefen het op die nuwe skryftaal. Dit gaan nie so maklik om dadelik 'n ou ingewortelde skryftradiesie deur 'n ander te vervang nie. Gaandeweg kom daar egter meer eenvormigheid op suiwer Afrikaanse grondslag, sodat ons vandag al kan begin praat van 'n standaard-Afrikaans.

## HOOFSTUK II.

# KLANKLEER.

**Spraak en Skrif.**

§ 7. 'n Mens gee gewoonlik op twee maniere uiting aan jou gedagtes: deur te praat of te skryf.* In die eerste geval gebruik jy klanke wat bepaalde begrippe vertolk, in die twede geval gebruik jy skriftekens wat die plek inneem van die gesproke klanke. So 'n gedagte-uiting deur middel van klanke of klankaanduidende tekens word t a a l genoem; in die eerste geval het ons dus s p r e e k t a a l of s p r a a k, in die twede geval s k r y f t a a l of s k r i f. Hierdie onderskeiding word egter alleen gemaak om die verskil aan te dui tussen die gesproke en die geskrewe woord; want in die grond van die saak bestaan 'n taal enkel en alleen uit g e s p r o k e k l a n k e, wat bepaalde begrippe uitdruk. Daarom word 'n taal wat nie meer gepraat word nie, 'n dooie taal genoem, soos b.v. Latyn, hoewel dit vandag nog voortbestaan in sy afstammelinge: Frans, Italiaans, Spaans, ens., wat almal lewende tale is. Omgekeerd kan dit gebeur dat 'n taal reeds lank gepraat word voordat dit ook op skrif gestel is, soos die geval was met Afrikaans.

As ons dus van s k r y f t a a l praat, moet ons altyd in gedagte hou dat dit op sigself eintlik geen t a a l is nie, maar alleen 'n onvolmaakte benadering of aanduiding van die gesproke taal, deur middel van afgesproke skriftekens. Dis enkel 'n vernuftig uitgedagte hulpmiddel om op papier met mekaar te kan praat (deur briewe), of om ons gedagtes oor 'n bepaalde onderwerp aan ander mense kenbaar te maak (deur koerante, tydskrifte, boeke). En tot watter volmaaktheid die skryfkuns en drukkuns ook reeds ontwikkel is in die loop van die eeue, hulle sal altyd onvolmaakte hulpmiddels bly, om die eenvoudige rede dat die menslike s t e m deur niks anders vervang kan word nie. Dink maar net watter groot verskil

* Oor die ander maniere om gedagtes uit te druk vgl. § 1.

dit maak of ons 'n toespraak hoor, dan wel of ons dit in die koerant lees. In die eerste geval vang ons oor die klankvolle buiging en ritmiese beweging van die menslike stem op, wat buitendien nog verlewendig word deur gebare en gelaatsuitdrukking; in die twede geval sien ons oog alleen klanklose skriftekens, rye en rye aanmekaar van hakies en ogies en titteltjies en strepies.

Hieruit blyk dus dat dit onmoontlik is om stemklanke volledig en konsekwent deur middel van tekens voor te stel, omdat klanke alleen gehoor en nie gesien kan word nie. Maar ons kan nie almal na Kaapstad of Pretoria gaan om een of ander beroemde spreker te gaan hoor nie, en daarom is dit gelukkig dat daar skriftekens bestaan wat ons in staat stel om tog op 'n manier na hom te kan luister. Hierdie klanklose tekens dien dus, wanneer ons hulle lees, om in ons bewussyn die stemklanke op te roep wat ons sou gehoor het, as ons daar aanwesig kon gewees het. In hierdie sin het die skryftaal of gedrukte taal nie alleen reg van bestaan as taal nie, maar speel dit 'n baie groot rol in ons hedendaagse samelewing. Wat sou die wêreld vandag wees sonder koerant en tydskrif en boek?

En om nou hierdie hulpmiddel so doeltreffend moontlik te maak, moet ons die samestelling daarvan noukeurig ken. En daarvoor is 'n kennis van die klankleer 'n eerste vereiste; want die klankleer vertel ons hoe die klanke, waaruit 'n taal bestaan, deur die stemorgane gevorm word, en daardeur kry ons 'n insig in die betekenis en waarde van die afgesproke tekens.

**Klankvorming.**

§ 8. Klanke word voortgebring met behulp van die beweeglike spraakorgane in die holtes van keel, mond en neus, deur die lug wat uit die longe uitstroom buitentoe. Die aard van die klanke kan op baie maniere gevarieer word deur die organe, veral van die mond, verskillende posiesies te laat inneem. Daardeur kan die hoeveelheid lug wat uitstroom gereël word; die inwendige vorm van die lugkanaal kan sodanig afwissel dat die voortgebragte klanke 'n bont verskeidenheid vertoon. Bowendien val daar verskille waar te neem by verskillende rasse, wat betref die bou van die spraakorgane. So het b.v. 'n Boesman 'n plat neus, en 'n Kaffer weer dik lippe.

Verder laat b.v. 'n Engelsman baie minder 'n rollende of trillende *r* hoor as die Afrikaner, wat daaraan moet toegeskryf word dat sy tongpunt luier is as die van 'n Afrikaner. Ook is dit bekend dat die Engelse *w* besonder duidelik sigbaar is aan die stand van die lippe. Vir Europese monde is al die wonderlike stemgeluide van sommige Kafferstamme haas onmoontlik om na te boots, en dit geluk in alle geval eers na baie oefening. Al dergelike verskynsels is die resultaat van fisiologiese eienaardighede.

Hoewel daar by één en dieselfde taal indiwiduele verskille kan waargeneem word wat betref die vorming van klanke, tog besit elke taal op sigself 'n eie algemene karakter, wat hom openbaar deur toonhoogte, nadruk en die gewone stand of beweegbaarheid van die spraakorgane. Hierdie gemeenskaplike kenmerke by sprekers van dieselfde taal word die **artikulasie-basis** genoem.

Daardeur sal b.v. 'n Engelsman wat Afrikaans begin praat, altyd kenbaar wees deur sekere eienaardighede van uitspraak, omdat hy sy klanke vorm nie op die artikulasie-basis van Afrikaans nie, maar op die van Engels.

## Die Spraakorgane.

§ 9. Aan die hand van bygaande tekening sal nou kortliks die spraakorgane en hulle funksies by die spraakvorming verduidelik word.

Die eerste organe waarmee die uitstromende lug in aanraking kom, is die stembande (vergelyk tekening ST). Daardie twee bande is bevestig in die strottehoof (SH), die harde end waarvan 'n mens maklik buitekant op jou keel kan voel, net bokant die vooruitstekende adamsappel. Die stembande loop van voor na agter en is weerskante vasgegroei aan die sykante van die strottehoof. As die stembande rus is daar tussen hulle 'n wye opening, sodat die lug ongehinderd in en uit stroom. Die opening word genoem stemspleet. Wanneer die lug die strottehoof gepasseer het, kom dit in die keelholte en daarna in die mond- en neusholtes. Die toegang tot die laaste kan egter afgesluit word.

Die mondholte word aan die bokant begrens deur die tande (T), die harde verhemelte (H) en die sagte verhemelte (S), wat uitloop in die afhangende kleintongetjie (K). Word die toegang tot die neusholte afgesluit, dan word die klein-




NH—Neu-holte
LL—Lippe
TT—Tande
H—Harde verhemelte
S—Sag verhemelte
K—Kleintongetjie
TO—Tong

P—Punt van die tong
M—Middel van die tong
A—Agtertong
SH—Strottehoof
ST—Stembande
SL—Slukderm
LP—Lugpyp

tongetjie teen die agterkant van die mondholte gedruk. Die bodem van die mondholte word grotendeels in beslag geneem deur die tong, 'n sagte en baie beweeglike liggaamsdeel (TO), die ondertande (T), die kakebeen en die wange. Die belangrikste element by die spraakvorming is die tong; daaraan word onderskei die agterdeel (A), die middeldeel (M) en die punt (P). Die lippe (LL), wat hulle vóór die tande bevind en wat op allerlei maniere beweeg kan word, kan ten slotte die uiteindelike aard van 'n klank help bepaal.

**Stem.**

§ 10. Stem ontstaan wanneer die twee stembande so na aan mekaar kom dat die lug, om te kan uitstroom, deur die nou opening moet gepers word, en daardeur albei bande laat tril. Hierdie trilling is goed voelbaar as die vingertoppe teen die strottehoof gedruk word. Die trillende stembande laat die lug daarbo in mond- en neusholte saamtril, waardeur die stem aanmerklik versterk word, net soos die geluid van trillende vioolsnare versterk word deur die klankbodem van die viool.

Nie al die spraakklanke word deur stem begelei nie. Wanneer een *s* uitgespreek word, hoor 'n mens enkel die gesis of geruis van die asem, asof dit uit 'n pyp uitstroom, natuurlik deur die stand van die monddele bepaal. Laat 'n mens egter die stembande daarby tril sonder om verder iets te verander, dan is dit nie net 'n gesis nie, maar 'n sissende gebrom; hierdie klank word in Nederlands voorgestel deur *z*.

*z* word genoem 'n stemhebbende, en *s* 'n stemlose klank.

**Neusklanke.**

§ 11. Word die uitstromende lug deur die kleintongetjie toegelaat om heeltemal of gedeeltelik deur die neusholte te gaan, dan word neusklanke gevorm. Dit gebeur soms plotseling, b.v. in die middel van 'n woord, en die beweging van die kleintongetjie is daarby duidelik voelbaar. Dit kan maklik gekontroleer word deur woorde soos *anker* en *netnou* uit te spreek.

**Klinkers en Medeklinkers.**

§ 12. Al die spraakklanke word verdeel in twee hoofgroepe: k l i n k e r s en m e d e k l i n k e r s.

Elke klinker is s t e m, op 'n bepaalde manier bokant die strottehoof gewysig deur die vorm van die mond- en neusholte. Die kanaal waardeur die lug uitstroom, is egter by 'n klinker nooit so vernou dat daar 'n geruis ontstaan deur die veroorsaakte vrywing nie.

Elke medeklinker is g e r u i s, bewerk deur die vernouing van die lugkanaal bokant die strottehoof. Die *s*-geruis word b.v. veroorsaak deur die tongpunt sodanig op te lig dat die lug tussen die tong en die tande moet deurpers. Word by die medeklinker naas die geruis ook stem gehoor, dan praat ons van s t e m h e b b e n d e medeklinker. Dit word nie 'n klinker genoem nie, omdat die geruis hoorbaar is bokant die stem.

## Spelling.

§ 13. Die voorstelling van klanke deur middel van skriftekens heet s p e l l i n g. Aangesien stemklanke egter deur niks anders kan vervang word nie (vgl. § 7), is elke spelling uit die aard van die saak gebrekkig. Selfs 'n suiwer fonetiese spelling, waarby getrag word om soveel moontlik elke afsonderlike klank deur 'n aparte teken weer te gee, beantwoord nie heeltemal aan sy doel nie. Want taal omvat soveel verskillende klanke en fyn klanknuanseringe, dat daar 'n ontsaglike aantal tekens vereis sou word om al die klanke weer te gee. Daarom gebruik ons maar dieselfde tekens wat die Romeine reeds gebruik het, en wat hulle weer van die Grieke oorgeneem het. Vandaar ook die benaming a l f a b e t, d.i. Grieks *alfa* = a + *beta* = b.

Die Nederlandse alfabet bevat 26 tekens, namelik die volgende:

**a b c d e f g h i j k l m n o p q r s t u v w x y z.**

Die Afrikaanse alfabet bevat eweneens 26 tekens namelik:

**a b d e ê f g h i î j k l m n o ô p r s t u û v w y.**

Hieruit blyk dus dat Afrikaans die Nederlandse **c q x** en **z** uitgeskakel het, maar die **ê î ô** en **û** weer bygevoeg het.* Der-

*Die tekens *î* en *û* word hier alleen volledigheidshalwe aangegee, nie alleen omdat hulle klanke aandui wat net in 'n paar woorde voorkom nie, maar ook omdat die klanke glad nie algemeen gebruiklik is nie. Die teken *è*, wat ons hier nie noem nie, omdat dit geen aparte klank aandui nie, kom voor in die uitroepe: *dè, hè, nè.*

gelike veranderinge in die alfabet het altyd voorgekom, omdat elke lewende taal met verloop van tyd voortdurende wysiginge ondergaan, en die praktyk dit vereis om dergelike wysiginge deur afsonderlike tekens aan te dui.

Die vernaamste beginsel waarop 'n spelling berus, is om die mees gebruiklike uitspraak weer te gee. Hierby kom egter ook ander faktore in aanmerking, soos b.v. oorweginge van gelykvormigheid, afleiding, analogie, e.d.

Terwille van gelykvormigheid skryf ons *land* hoewel ons sê: *lant*, omdat die meervoud sowel in die spreektaal as in die skryftaal lui: *lande*.

Die historiese afleiding maak dat ons skryf *water lei*, maar *gebrek ly*, hoewel dit presies eners uitgespreek word.

Deur die betreklike klein aantal lettertekens gebeur dit dikwels dat één teken meer as één klank moet voorstel. So skryf ons *vat* en *vader* met dieselfde *a*, hoewel die twee klinkers in die twee woorde verskil. Omgekeerd word in verskillende woorde dieselfde klank deur verskillende tekens voorgestel; in *hard* en *hart* is die slotmedeklinker presies dieselfde in uitspraak, maar terwille van die gelykvormigheid met die meervoude *harde* en *harte* is daar 'n afwisseling van *d* en *t*.

Ook word meer as éénmaal twee tekens gebesig vir één klank; so is die *oe* in *roep*, die *eu* in *deur*, die *ie* in *riet* enkele klinkers, nie twee klanke nie. Ook die lang klinkers word partymaal deur tweemaal dieselfde teken voorgestel: *aa*, *ee*, *oo*.

Verdere opmerkinge oor spelling volg by die aparte behandeling van die klanke. Die wat ons hier gemaak het, verduidelik die betreklike gebrekkigheid van ons spellingsisteem, en laat sien hoe dat die uitspraak van al die tekens alleen 'n kwessie is van onderlinge verstandhouding.

'n Volledige opgaaf van die Afrikaanse spelreëls is te vinde in die woordelys van die Akademie.

**Lettergrepe.**

§ 14. In § 7 het ons gesê dat dit onmoontlik is om die gesproke taal suiwer deur skriftekens weer te gee. As 'n mens 'n sin uitspreek, is dit één onafgebroke reeks van klanke, en as daarvan 'n wetenskaplike afbeelding gemaak word, gebeur dit deur al die klanke aanmekaar te skryf, asof hulle

één woord vorm. In die praktyk van die skrif egter splits ons 'n sin in los woorde, en eweneens die los woorde op hulle beurt in onderdele, die l e t t e r g r e p e.

Om die verdeling van 'n woord in lettergrepe te maak moet na die uitspraak geluister word, en daarby val klankgroepe waar te neem wat 'n soort van éénheid vorm. Besonder duidelik is dit die geval by samegestelde woorde; in *deurmekaar* sal dadelik *deur* en *mekaar* apart geneem word; en *mekaar* word weer opgesplits in *me* en *kaar*.

Die twede hoofreël by die splitsing is namelik, dat 'n nuwe lettergreep gewoonlik begint met 'n medeklinker; dit gebeur altyd wanneer daar in die middel van 'n woord net één medeklinker voorkom, soos in *mekaar*, *vader*.

Staan daar twee medeklinkers tussen klinkers in, dan kom die eerste bij die voorgaande, die twede bij die volgende lettergreep, b.v. *kat-te*, *aar-de*, *lief-lik*.

Is daar meer as twee medeklinkers, dan kom so veel van hulle as moontlik by die volgende lettergreep: *eer-ste*.

Voorvoegsels word losgemaak: *te-vrede*, *ge-slaan*, *veron-geluk*; agtervoegsels ook: *duur-te*, *berg-agtig*; maar dikwels word reël 2 hier toegepas, dus: *se-dig*, *ba-sig*.

'n Lettergreep word o o p genoem as dit op 'n klinker eindig, bv. *va-der*; g e s l o t e as dit op 'n medeklinker eindig, bv. *kas-te*.

Opm.—Die *dj* en *tj* is enkelklanke (vgl. § 47), en die woorde *baadjie* en *maatjie* moes dus eintlik, wanneer ons hulle volgens die k l a n k in lettergrepe verdeel, geskrywe word *baa-djie* en *maa-tjie*. Aangesien die *a*-klank egter in oop lettergrepe deur slegs één teken voorgestel word, sou hierdie woorde in die spelling *ba-djie* en *ma-tjie* verwarring stig met die gelyk geskrewe verkleinwoorde van *bad* en *mat*.

## KLINKERS.

### Tongstande.

§ 15. In § 12 het ons 'n klinker gedefinieer as s t e m wat gewysig word deur die vorm van die lugkanaal bokant die strottehoof. Die wysiging word vernaamlik bewerkstellig deur die tong, en daarom neem ons die stand daarvan as grondslag vir die verdeling van die klinkers in hoofgroepe. Die tong kan eintlik so baie stande inneem dat die aantal klinkers onbepaald groot is. Selfs in 'n teoretiese werk sal 'n skrywer

hom egter moet beperk, en vir 'n praktiese grammatika geld dit in nog groter mate.

Die twee vernaamste tongbewegings is die horisontale: agtertoe en vorentoe, en die vertikale: op en neer.

Is die hoogste welwing van die tong agter in die mond, dan heet die klinker wat dan gevorm word, 'n agterklinker; is dit voor in die mond, dan ontstaan 'n voorklinker; is dit tussenin, dan kry ons 'n tussenklinker.

Volgens die vertikale beweging onderskei ons ook drie stande, en dus drie soorte van klinkers, die lae, middel en hoë klinkers; by die eerste is die ruimte tussen tong en verhemelte groot, by die twede middelmatig groot en by die derde klein.

**Ronding.**

§ 16. Party klinkers word gevorm terwyl die lippe in 'n toestand van rus verkeer, d.w.s. nie deelneem aan die spraakvorming nie; so bv. die *ie*.

Wanneer die mond in die stand van die *ie*-uitspraak gehou word, en die lippe word daarna gerond, d.i. trompetvormig vooruitgesteek, dan verander die *ie* in 'n *uu*-klank. Die *uu* word dus verder heeltemal met dieselfde mondposiesie gevorm, ewe hoog, ewe voor in die mond, en die ronding of nie-ronding maak daarom 'n aparte onderverdeling in die hoofrubrieke uit.

**Lengte.**

§ 17. Elke klinker kan na verkiesing 'n korter of 'n langer tyd aangehou word; net soos by die posiesie van die tong die geval was, kan 'n mens ook hier tallose lengtes in teorie onderskei. So praat die taalgeleerdes van kort, halflank, lank, gerek; maar in ons grammatika sal ons duidelikheidshalwe net die twee terme kort en lank besig, en alleen in besondere gevalle op nog ander lengtes wys.

**Nou en Wyd.**

§ 18. By die uitspraak van 'n klinker kan daar nog één besondere vorm van die mondholte onderskei word. Terwyl die tong namelik in ander opsigte in dieselfde posiesie bly, kan dit deur spanning van die spiere op één punt sterker gerond word en dus meer die verhemelte nader. Die klinker

word dan **vernou**, en ons onderskei **nou** en **wye** klinkers, na gelang die ruimte tussen die één tonggedeelte en die verhemelte klein of groot is.

Ons voer egter hierdie onderskeiding nie in nie, maar net waar nodig sal daarop gewys word.

**Tweeklanke.**

§ 19. 'n Verbinding van twee klinkers wat één lettergreep vorm, en wat dus deur één stemstoot, wat op twee maniere agtermekaar gewysig word, ontstaan, heet **tweeklank**. Val die klemtoon op die eerste klinker, dan heet die tweeklank **dalend**, val dit op die twede, dan het ons 'n **stygende** tweeklank.

Al die Afrikaanse tweeklanke is dalend.

## TABEL VAN KLINKERS.

§ 20. Die volgende is 'n tabel van die vernaamste klinkers in Afrikaans, geklassifiseer volgens die hoofindeling: **agter — tussen — voor** (volgens die plek van die tongwelwing by hulle vorming), waarby as twede verdelingsprinsiepe aangegee word: **laag — middel — hoog** (volgens die op-en-neer beweging van die tong), as derde: **ongerond — gerond** (volgens die stand van die lippe), en as vierde: **kort — lank**(volgens die duur van die klank). — [Vergelyk §§ 15 — 17].

1. **Agter-Klinkers** (gevorm by agterwelwing van die tong):
   Die **a** in *kat* is laag — ongerond — kort.
   Die **a** in *water* is laag — ongerond — lank.
   Die **o** in *bok* is laag — gerond — kort.
   Die **ô** in *môre* is laag — gerond — lank.
   Die **o** in *bome* is middel — gerond — lank.
   Die **oe** in *voet* is hoog — gerond — kort.
   Die **oe** in *roer* is hoog — gerond — lank.

2. **Tussen-Klinkers** (gevorm by tussenwelwing van die tong):
   Die **i** in *pit* is middel — ongerond — kort (nou).
   Die **e** in *hitte* is middel — ongegrond — kort (wyd).
   Die **î** in *wîe* (wigge) is middel — ongerond — lank.
   Die **u** in *dun* is middel — gerond — kort.
   Die **û** in *brûe* (brugge) is middel — gerond — lank.

3. **Voor-Klinkers** (gevorm by voorwelwing van die tong):

Die **e** in *vet* is laag — ongerond — kort.
Die **ê** in *lê* is laag — ongerond — lank.
Die **e** in *bene* is middel — ongerond — lank.
Die **eu** in *deur* is middel — gerond — lank.
Die **ie** in *lied* is hoog — ongerond — kort.
Die **ie** in *mier* is hoog — ongerond — lank.
Die **u** in *minute* is hoog — gerond — kort.
Die **u** in *vure* is hoog — gerond — lank.

## TABEL VAN TWEEKLANKE.

Die volgende is 'n tabel van die tweeklanke in Afrikaans, ingedeel in dieselfde volgorde as die klinkers in voorgaande tabel.

Die **ai** is kort, soos in *baie, fraiings, aitsa!*
Die **aai** is lank, soos in *haai, blaaie.*
Die **au** is kort soos in die uitroep *au!* en *grau* (grawe).
Die **oi** is kort soos in *toiings, goiingsak.*
Die **ôi** is lank, soos in *nôi* naas *nooi.*
Die **ooi** is lank soos in *sooi, gebooie.*
Die **ou** is kort soos in *nou, oupa.*
Die **oei** is kort soos in *koei, goeie.*
Die **ui** is kort soos in *lui, kuiken.*
Die **ei(y)** is kort soos in *lei* naas *ly, steil* naas *styl.*
Die **êi** is lank, soos in die uitroep *hêi!*
Die **eeu** is lank soos in *leeu, skreeu.*

## SPELLING VAN KLINKERS.

1. **Agter-Klinkers.**

§ 21. Kort *a*: Die kort *a*-klank word deur één teken aangedui en kom voor met en sonder klemtoon:

(i) in geslote lettergrepe, soos in *kat, bak, vandág, kámtag.*

(ii) in oop lettergrepe, soos in *bástă, oútă, kollégă, állă.*

(iii) in die uitroepe *gá!* en *sá!*

Opm. — By meervoudsvorming word die slotmedeklinker verdubbel as die kort *a*-klank behou bly, soos in *mat — matte, bak — bakke*; maar dit gebeur nie as die klank verleng word nie, soos in *vat — — vate, gat — gate.*

Lang *a*: Die lang *a*-klank word op twee maniere aangedui:

(i) in geslote lettergrepe deur 'n dubbele teken, soos in *maat, jaar*;

(ii) in oop lettergrepe en oop endlettergrepe met klemtoon deur één teken, soos in *má-te, já-re, karbá, verdrá*; en in éénlettergrepige woorde soos *wa, ja, ma, pa*.

Opm.—Vir die Nederlandse oor vertoon die lang *a*-klank in Afrikaans enigsins neiging om die *ô*-klank te nader. Dat dit inderdaad gebeur, blyk duidelik uit die afwisseling van die Nederlandse uitroep *blikskater* met Afrikaans *blikskottel*. Hierdie afwisseling is die gevolg van volksetimologie (vgl. § 312), en is alleen moontlik deurdat die twee klinkers in Afrikaans nie so ver van mekaar af lê as in Nederlands nie. Afrikaans ken albei vorme, maar Nederlands alleen die eerste.

§ 22. Kort *o*: Die kort *o*-klank word deur één teken aangedui en kom voor met en sonder klemtoon:

(i) in geslote lettergrepe, soos in *pot, bok, pondŏk, hótŏm;*

(ii) in die eenlettergrepige woorde, *hê, lê, sê, wê!* (uit- (In sommige streke, b.v. die Boland, word in hierdie woorde 'n kort *a*-klank gehoor in die laaste lettergreep).

Opm.—By meervoudsvorming word die slotmedeklinker verdubbel as die kort *o*-klank behou bly, soos in *pot—potte, bom—bomme*; maar dit gebeur nie as die klank verleng word nie, soos in *god—gode, skot—skote*.

Lang *ô*: Hierdie lang *ô*-klank word deur 'n *o* met 'n kappie (sirkumfleks) aangedui. Dit kom net in 'n paar woorde voor in oop lettergrepe met klemtoon, n.l. in *mô-re, sô-re, sô-e* (meervoud van *sog), trô-e* (meervoud van *trog)*.

Opm. 1.—Van hierdie woorde is net *môre* (naas *more*) algemeen gebruiklik. Die ander word deur baie Afrikaners, veral in die Noorde, uitgespreek as *sorg(e), sogge, trogge*. (Die *g* klink hier in die verboë vorm soos die *g* in Engels *go*).

Opm. 2.—'n Gerekte *ô* word gehoor in die uitroep van ironiese bewondering: *Hotnôt!*

Lang *o*: Die lang *o*-klank word op twee maniere aangedui:

(i) in geslote lettergrepe deur 'n dubbele teken, soos in *boom, poot*;

(ii) in oop lettergrepe en oop endlettergrepe met klemtoon deur 'n enkele teken, soos in *bó-me, pó-te, bu-ró, ka-dó*.

Opm. 1.—In sommige streke, bv. in die Boland, vertoon die lang *o*-klank 'n neiging om die lang *oe*-klank te nader. Dit blyk ook uit die eerste geskrifte van die Patriot-beweging, waarin bv. *oek* voorkom in plaas van *ook*.

Opm. 2.—In die Noorde weer, bv. in Transvaal, vind ons die verskynsel dat 'n lang *o* somtyds byna as 'n tweeklank gehoor word, bv. *loop* klink byna soos *lóep*. Ook kom dit dikwels voor dat *ok* gehoor word in plaas van *ook*.

Dit is enkele voorbeelde van gewestelike nuanseringsverskille in uitspraak, waarvan melding gemaak is in § 5.

§ 23. Kort *oe*: Die kort en lang *oe*-klank word albei deur dieselfde twee tekens (*oe*) aangedui. Die kort *oe*-klank kom voor:

(i) in geslote lettergrepe, soos in *voet, boek*;

(ii) in oop lettergrepe, soos in *voe-te, boe-ke*;

(iii) in éénlettergrepige woorde soos *hoe, soe, toe*.

Opm. 1.—Verdubbeling van slotmedeklinker kom nie voor nie, soos in sommige gevalle by kort *a* en kort *o*, omdat die kort *oe*-klank geen verlenging ondergaan in die meervoud nie. Dus is 'n verdubbeling om te kan onderskei, soos bv. tussen *potte* en *pote*, *matte* en *mate*, hier onnodig.

Opm. 2.—Soms wissel die kort *oe*-klank af met die kort *o*-klank, soos bv. in *sop* naas *soep*, *genog* naas *genoeg*; soms weer met *u*, soos bv. in *soetjies* naas *suutjies*, *roesie* naas *rusie*.

Lang *oe*: Die lang *oe*-klank word gewoonlik net vóór 'n *r* gehoor in geslote sowel as oop lettergrepe, soos bv. in *boer—boe-re*, *vloer—vloe-re*. Dit kom ook voor in *koeël*.

Opm. 1.—Die verskil tussen die kort en die lang *oe*-klank blyk duidelik in die uitspraak van die volgende woorde: *koel* naas *koeël*, *vroeg* naas *vroeër*.

Opm. 2.—'n Gerekte *oe* word gehoor in die aanwysende voornaamwoord *doer* vir *daarvér*, bv. in Wassenaar se gedig *Aandliedjie*: "*Doér* agter 'n kleuregordyn is die sonnetjie lankal verdwyn."

## 2. Tussen-Klinkers.

§ 24. Kort *i*: Die kort *i*-klank word deur twee verskillende tekens aangedui, al na gelang dit *nou* of *wyd* gevorm word (vgl. § 18). In die eerste geval word dit deur die teken *i* aangedui, en kom voor met en sonder klemtoon alleen in geslote lettergrepe, soos in *pit, skip, vinnĭg, gelid, maklĭk*.

In die twede geval word dit deur die teken *e* aangedui, en kom voor altyd sonder klemtoon in geslote sowel as oop lettergrepe, soos in *middĕl, dikwĕls, dadĕlik, vredĕ*. Alleen die voorsetsel *vir* het 'n *i*-teken vir die wye *i*-klank, terwyl die voorvoegsel *ver* gespel word.

Opm. 1.—As ons die woord *hitte* stadig uitspreek en oplet na die beweging van die tong by die vorming van die twee klinkers, sal ons duidelik voel dat by die eerste 'n vernouing en by die twede 'n verwyding plaasvind tussen tong en verhemelte, hoewel die klank dieselfde bly. Daarom word twee tekens gebruik om die verskil aan te dui.

Opm. 2.—In verboë vorme word die slotmedeklinker verdubbel, wanneer die klemtoon onmiddellik daaraan voorafgaan, soos in *pitte, ritte*; maar nie na 'n onbeklemtoonde lettergreep nie, soos in *mákliker, vínniger*.

Opm. 3.—Die *y*-teken (ypsilon of *y*-grek) word in Afrikaans vervang deur die *i*-teken, waar die *i*-klank gehoor word, soos in *Egipte* (Egypte), *sintaksis* (syntaksis), *gimnasium* (gymnasium), ens. Die *i*-teken word ook gebruik om die *ie*-klank aan te dui (vgl. § 28).

Opm. 4.—In onbeklemtoonde endlettergrepe word die *i* herhaaldelik amper soos 'n *a* gehoor, bv. in *kástag, vínnag, mástag*. Dit kom daardeur dat die spraakorgane in die laaste onbeklemtoonde lettergreep verslap, sodat die *i*, wat 'n middelklinker is, sak na die *a* toe.

Lang *î*: Hierdie lang *î*-klank kom net voor in die één woord *wîe*, die meervoud van *wig* (keil), en is beperk tot sommige streke. In Transvaal bv. lui die gewone meervoud *wigge*.

§ 25. Kort *u*: Die kort *u*-klank word deur één teken aangedui en kom voor met klemtoon alleen in geslote lettergrepe, soos in *put, rug, búrger, gelúk*.

Lang *û*: Hierdie lang *û*-klank, aangedui deur 'n *u* met 'n kappie, kom net in 'n paar woorde voor in oop lettergrepe met klemtoon, nl. in *brûe* en *rûe(ns)* (meervoud van

*brug* en *rug*). By baie Afrikaners egter, veral in die Noorde, lui die gewone meervoud *brugge* en *rugge(ns)*, net soos in die geval van *wigge*, *sogge*, *egge*, *berge*. (In al hierdie gevalle het die *g* in die verboë vorm die klank van die Engelse *g*, soos in *go*).

### 3. Voor-Klinkers.

§ 26. Kort *e*: Die kort *e*-klank word deur één teken aangedui en kom voor met klemtoon in geslote lettergrepe, soos in *wet, bed, émmer, létter*.

Opm. 1.—Die kort *e*-klank kom ook voor in oop lettergrepe in enkele uitroepe, en word dan deur die teken *è* aangedui, soos in *dè! nè! hè!* Dit word gedaan om hierdie klinker te onderskei van die onbeklemtoonde kort *e*, wat in § 24 bespreek is.

Opm. 2.—By meervoudsvorming word die slotmedeklinker verdubbel as die kort *e*-klank behou bly, soos in *wet—wette, bed—bedde*; maar nie as die klank verleng word nie, soos in *gebed—gebede, bevel—bevele*.

Opm. 3.—In sommige woorde wissel kort *e* af met kort *i*, soos bv. in *skenk* naas *skink*, *wenk* naas *wink*.

Lang *ê*: Die lang *ê*-klank word deur 'n *e* met 'n kappie aangedui en kom voor:

(i) in oop lettergrepe met klemtoon, soos in *affê-re*, *bê-re* (wegsit), *kwê-voël, lê-er, pê-rel, wê-reld, mili-tê-re*;

(ii) in die eenlettergrepige woorde, *hê, lê, sê, wê!* (uitroep om iemand te vermaak, bv.: ek is tog nie verleë oor jou goed nie, wê!);

(iii) in geslote lettergrepe met klemtoon vóór *r* as slotmedeklinker, soos in die vreemde woorde *elementêr, sekundêr, militêr, populêr*, en in die suiwer Afrikaanse woorde *skêr* en *blêr*.

Opm. 1.—Die *ê*-klank in die woorde onder (iii) genoem, verskil in die gewone uitspraak nie veel in lengte van die *e* in woorde soos *ver, ster, kers, perd, lantérn, regvérdig* nie. Maar omdat dit in oop lettergrepe die kappie vereis, om nl. te kan onderskei van die lang *e*-klank (wat nie nodig is by *ver, ster*, ens. nie) word in sulke gevalle die kappie ook in geslote lettergrepe geskryf.

Opm. 2.—In sommige streke word *bêre* en *êe* gebesig as meervoud van *berg* en *eg*, in ander weer, veral in die Noorde, *berge* en *egge*. So kom ook voor as werkwoord *têre* naas *terge*.

Lang *e*: Die lang *e*-klank word op twee maniere aangedui:

(i) In geslote lettergrepe deur 'n dubbele teken, soos in *leef, been;*

(ii) in oop lettergrepe met klemtoon deur 'n enkele teken, soos in *lé-we, bé-ne.*

Die dubbele teken word verder geskryf:

(a) in éénlettergrepige woorde, soos *see, tree, twee, vee*;

(b) in oop endlettergrepe, soos in *gedwee, beklee, dominee, weduwee*;

(c) in samestellinge van woorde onder (a), soos in *seewater, tweespalk, veewagter*;

(d) in verkleinwoorde op *-tjie* van woorde onder (a), soos in *seetjie, treetjie, tweetjies, veetjies*;

(e) in afleidinge van woorde onder (a) en (b), soos in *seewaarts, tweeling, gedweeheid, domineeagtig, weduweeskap.*

In verboë vorme van woorde onder (a) en (b) word egter net één teken geskryf soos onder (ii) bv. *seë, treë, twede, gedweër, bekleër.*

Opm. 1.—In sommige streke, bv. Malmesbury en omstreke, vertoon die lang *e*-klank 'n neiging tot die lang *ie*. So word bv. *eet* en *weet* byna uitgespreek as *iet* en *wiet*. In die Noorde bestaan weer die neiging tot diftongering, dus *éet* en *wéet*.

Opm. 2.—In sommige woorde wissel die lang *e*-klank dikwels af met die *eu*-klank, soos in *veul* naas *veel, seuwe* naas *sewe, speuletjies* naas *speletjies, teun* naas *teen*; in ander woorde weer met die tweeklank *ei*, soos in *vleis* naas *vlees, gemeinte* naas *gemeente*.

§ 27. Lang *eu*: Die *eu*-klank word deur twee tekens (*eu*) aangedui en is altyd lank. Dit kom voor:

(i) In geslote lettergrepe, soos in *deur, seun*;

(ii) in oop lettergrepe, soos in *heu-ning, kneu-kel.*

Opm. 1.—In sommige woorde vertoon die *eu*-klank die minder beskaafde neiging om die tweeklank *ui* te nader, soos in *sluitel* vir *sleutel, guit* vir *geut, duintjie* vir *deuntjie*.

Opm. 2.—Sommige mense het weer die neiging om die lipperonding agterweë te laat, bv. in *leen* vir *leun, steen* vir *steun*. Hier het ons dus die omgekeerde verskynsel van wat hierbo onder lang *e* (§ 26, Opm. 2) gekonstateer is.

§ 28. Kort *ie*: Die kort en lang *ie*-klank word albei deur dieselfde twee tekens *(ie)* aangedui. Die kort *ie*-klank kom voor:

(i) in geslote lettergrepe met en sonder klemtoon, soos in *riem, wiel, verdriét, matriék, politiék*;

(ii) in oop lettergrepe met klemtoon, soos in *tié-pe, tié-tel, krié-tikus, polié-tikus*;

(iii) in verboë vorme van woorde soos die onder (i), en dan sonder klemtoon, soos in *tiépiese, kriétiese;*

(iv) in oop endlettergrepe met en sonder klemtoon, soos in *filologié, teorié, násie, biétjie.*

Opm. 1.—Die kort *ie*-klank word dikwels ook deur die teken *i* aangedui:

(i) in vreemde woorde, waar dit die ypsilon of *y*-grek vervang in swakbeklemtoonde lettergrepe, soos in *siprés, liriék, fisiologié, etimologié*;

(ii) in swakbeklemtoonde voor- of tussenlettergrepe, soos in *militér, indiwidú, prinsipaál* naas *prinsiépe, tradisioneél* naas *tradiésie, matrikulásie* naas *matriék.*

Opm. 2.—As algemene reël kan dus aangeneem word dat orals waar klemtoon vereis word, die *ie*-teken geskryf word. In ander gevalle word dit dikwels vervang deur die *i*-teken.

Lang *ie*: Die lang *ie*-klank word gewoonlik net voor *r* gehoor met klemtoon:

(i) in geslote lettergrepe, soos in *tier, rentenier*;

(ii) in oop lettergrepe, soos in *mié-re, bedrié-ër.*

Opm.—Die *ie* in *spieël* val ook hieronder. Die verskil tussen die kort en die lang *ie*-klank word duidelik gehoor, wanneer *wiel* naas *spieël* uitgespreek word.

§ 29. Kort *u*: Die kort en lang *u*-klank word albei deur dieselfde dubbele teken (*uu*) aangedui in geslote lettergrepe, en deur dieselfde enkele teken in oop lettergrepe.

Die kort *u*-klank kom voor:

(i) in geslote lettergrepe, soos in *nuus, minuut*;

(ii) in oop lettergrepe met en sonder klemtoon, soos in *nú-we, hú-welik, pŭ-bliek, mŭ-sikant;*

(iii) in éénlettergrepige woorde, soos *u, ru, sku, tru* (terug).

Opm.—Let wel dat ons hier te doen het met die kort *u* as hoog-geronde vóórklinker, terwyl die kort *u* in *dun, put* 'n middel-geronde tussenklinker is. Vgl. tabel van klinkers.

Lang *u*: Die lang *u*-klank word net vóór *r* gehoor met klemtoon:

(i) in geslote lettergrepe, soos in *muur, buurte, postuur, figuur*;

(ii) in oop lettergrepe, soos in *u-re, vu-rig, gedu-rig*.

## MEDEKLINKERS.

§ 30. In § 12 het ons 'n medeklinker 'n *geruis* genoem, bewerk deur die vernouing van die lugkanaal bokant die strottehoof. Die vernouing wat die medeklinker vorm kan wees: (1) 'n totale afsluiting, of (2) net 'n vernouing. Het daar totale afsluiting plaas, dan hoor 'n mens 'n soort van klappende of ontploffende geluid; is daar net vernouing, dan is dit 'n gesis of gevryf.

Die medeklinkers wat op die eerste manier gevorm word, heet klappers of eksplosiewe medeklinkers (van eksplosie = ontploffing), die ander glyers, spirantiese of frikatiewe medeklinkers.

### Klappers.

§ 31. 'n Klapper word net 'n oomblik gehoor, en kan nie aangehou word nie. Die *p* bv. is 'n ontploffing, en die term "klapper" dui die skielikheid aan van die klankvorming.

Twee klanke wat onder die klappers gerangskik word, kan egter twyfel opwek, namelik die *l* en die *r*. Maar as die *r* lank aangehou word, vind daar feitlik niks anders plaas nie as 'n snelle opeenvolging van 'n hele reeks *r*-klanke, wat almal duidelik ontplof. En wat die aanhou van die *l* betref, die is ook maar twyfelagtig. Die tong kan wel 'n poos teen die verhemelte bly as die *l* gevorm word, maar gaan die spreker verder, dan moet daar 'n kort ontploffing gebeur om die *l* los te laat; iedereen hoor en voel dit duidelik dat die tong bv. in die woord *blou* 'n taamlike sterk klap gee van bo na onder.

Die klappers word egter verdeel in (a) *egte klappers*; (b) die *l*-klanke; (c) die *r*-klanke.

**Stemloos en Stemhebbend.**

§ 32. In § 10 het ons die terme *stemloos* en *stemhebbend* verklaar en die verskil tussen 'n *s* en 'n *z* verduidelik.

Al die medeklinkers kan met of sonder stem gevorm word, en vanself kry ons dus as 'n twede hoofverdeling van die medeklinkers die in *stemlose* en *stemhebbende.*

**Artikulasie-plek.**

§ 33. Volgens die plek waar die vernouing van die lugkanaal plaas vind sou tallose medeklinkers kan onderskei word.

Vir ons doel is dit voldoende om op die volgende gebiede van die mondholte te wys, waar die klank gevorm word.

1. Die lippe-gebied, tussen die twee lippe.

2. Die lip-tand-gebied, tussen die boonste snytande en die onderlip, of wel tussen die onderste snytande en die bolip.

3. Die tandgebied, tussen die punt van die tong en die onder- en bo-tande.

4. Die gebied van die harde verhemelte of *palatum*, waarteen die tong gedruk word, dit mag die punt wees of die middeldeel daarvan.

5. Die gebied van die sagte verhemelte of *velum*, tussen die sagte verhemelte en die agterste gedeelte van die tong.

6. Die stembande-gebied, die ruimte tussen die twee bande, kortweg ook wel keelgebied genoem.

Medeklinkers wat gevorm word in die gebiede (1) en (2) word lipklanke of labiale genoem; die in gebied (3) tandklanke of dentale; die in gebied (4) en (5) verhemelte-klanke, ook wel onderskei in palatale (4) en velare (5); die in gebied (6) keelklanke of gutturale.

Kortheidshalwe, hoewel minder noukeurig, word sommige verhemelte-klanke, soos bv. die *k*, ook wel keelklanke genoem.

Oor die artikulasie-plek van *l* en *r* nog die volgende: albei is tandklappers, d.w.s. hulle word gevorm deur die tong teen die tande te druk; by die *l* kom die tongpunt

teen die agterkant van die botande, terwyl die lug aan die sykante kan ontsnap; by die *r* kom die middeltong teen die kiestande en die tongpunt tril met die ontsnappende lug saam teen die wande van die mondholte.

Die *l* word daarom wel s y-m e d e k l i n k e r of l a t e-r a a l genoem, die *r* r o l- of t r i l-m e d e k l i n k e r.

**Neusmedeklinkers.**

§ 34. Die funksie van die neusholte by die spraakvorming is in § 11 aangedui.

By die medeklinkers is die volgende neusklanke: *m, n, ng*.

Opm.— Oor die palatale *n* sal in § 60 gehandel word.

Om die *m* voort te bring word die spraakorgane gebring in die stand wat nodig is vir die *b* of *p*, en dan word die toegang tot die neusholte geopen. By die *n* is die organe in die stand van die *d* of *t* gebring, by die *ng* in die stand van die *g* of *k*. Dit word bewys deur die taal van mense wie se neusholte toebly onder die praat, en wat daardeur nie 'n *m* of *n* of *ng* kan laat hoor nie, maar gereeld in plaas van die drie medeklinkers 'n *b* en *d* en *g* laat hoor. So gee Langenhoven in "Ons Weg deur die Wereld" deel I bls. 6 'n staaltjie van die taal soos die verkoue Oom Faans dit voortbring: "*Jy boedie dog bôre sê die, vroubeds*" *brom ek met 'n verstopte neus.* "*Ed waarop ruik die koffie weer vabore desse jalap ed kasterolie bikstuur? Baar 'd botre'ed—! Hy breg die die rivier af die, ed hy baak die die veld dat die.*"

Opm.— Waar die *ng* van *breng* deur *g* word weergegee in die vorm *breg*, moes dieselfde gebeur het by *en kasterolie*, wat uitgespreek word as *eng kasterolie*. Dus *eg kasterolie* sou meer juis gewees het.

## TABEL VAN MEDEKLINKERS.

§ 35. Die volgende is 'n tabel van die medeklinkers in Afrikaans, geklassifiseer volgens die hoofindeling: k l a p-p e r s — g l y e r s — n e u s k l a n k e, waarby as twede verdelingsprinsiepe aangegee word: s t e m l o o s-s t e m h e b b e n d, en as derde: die a r t i k u l a s i e-p l e k.

**1. Klappers.**

a. Eintlike klappers.

Die **p** in *put* is die stemlose lip-klapper.
Die **t** in *tak* is die stemlose tand-klapper.
Die **k** in *kat* is die stemlose keel-klapper.
Die **b** in *bom* is die stemhebbende lip-klapper.
Die **d** in *dun* is die stemhebbende tand-klapper.
Die **g** in *berge* is die stemhebbende keel-klapper.

b. **l**-klanke.

Die **l** in *lank* is die stemhebbende sy-tand-klapper.

c. **r**-klanke.

Die **r** in *rug* is die stemhebbende rol-tand-klapper.

**2. Glyers.**

Die **f** in *fles* is die stemlose lip-tand-glyer.
Die **s** in *sag* is die stemlose tand-glyer.
Die **sj** in *sjef* is die stemlose tand-verhemelte-glyer
Die **tj** in *bietjie* is die stemlose verhemelte-glyer.
Die **g(ch)** in *sag* is die stemlose keel-glyer.
Die **w** in *weg* is die stemhebbende lip-tand-glyer.
Die **j** in *jaar* is die stemhebbende verhemelte-glyer.
Die **h** in *hand* is die stemhebbende stemband-glyer.

Opm.—'n Bilabiale (lip-) glyer *w* word bv. in die woord *wêl* gehoor.

**3. Neusklanke.**

Die **m** in *man* is die stemhebbende lip-neus-medeklinker.
Die **n** in *neus* is die stemhebbende tand-medeklinker.
Die **ng** in *koning* is die stemhebbende keel-medeklinker.

## SPELLING VAN MEDEKLINKERS.

### 1. KLAPPERS.

§ 36. *p*: Die klank *p* word voorgestel deur die volgende tekens:

(i) deur *p* aan die begin van 'n woord, soos in *pot*, in die middel soos in *koper*, op die end soos in *loop*. Na kort klinkers word 'n dubbele *p* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *koppe*.

(ii) deur *b* op die end van diè woorde, wat in hul verboë vorme 'n *b* laat hoor; so bv. *ribbe — rib, robbe — rob.*

Opm.— *Rib* en *rob* is voorbeelde van spelling terwille van gelykvormigheid; vgl. § 13.

§ 37. *t*: Die klank *t* word voorgestel deur die volgende tekens:

(i) deur *t* aan die begin van 'n woord, soos in *tand*, in die middel soos in *later*, op die end soos in *groot*. Na kort klinkers word 'n dubbele *t* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *latte, putte.*

(ii) deur *d* op die end van diè woorde, wat in hul verboë vorme 'n *d* laat hoor; so bv. *harde — hard*, maar *harte — hart*; *honde — hond*.

Opm.— *Hard* en *hond* is voorbeelde van spelling terwille van gelykvormigheid; vgl. § 13.

(iii) deur *tt* na 'n lang klinker in die middel van woorde wat afgelei is van 'n ander woord wat eindig op 'n *t*, bv. *grootte.*

(iv) deur *dt* in woorde wat afgelei is van ander woorde wat eindig op 'n as *t* uitgesproke *d*, bv. *rondte.*

§ 38. *k*: Die klank *k* word altyd voorgestel deur die teken *k*, en wel aan die begin van 'n woord, soos in *kind*, in die middel soos in *teken*, op die end soos in *hok.*

Na kort klinkers word 'n dubbele *k* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *hokke.*

§ 39. *b*: Die klank *b* word altyd voorgestel deur die teken *b*, en wel aan die begin van 'n woord, soos in *berg*, in die middel soos in *sober.*

Na kort klinkers word 'n dubbele *b* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *dubbel.*

Opm.— Die *teken b* staan wel aan die end van 'n woord, dog dui dan nie die *klank b* aan nie, maar wel die *klank p*. Vgl. § 36.

§ 40. *d*: Die klank *d* word altyd voorgestel deur die teken *d*, en wel aan die begin van 'n woord, soos in *dig*, in die middel soos in *mode*.

Na kort klinkers word 'n dubbele *d* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *middel, liddorings.*

Opm.—Die *teken d* staan wel aan die end van 'n woord, dog dui dan nie die *klank d* aan nie, maar wel die klank *t*. Vgl. § 37.

§ 41. *g*: Die klank *g* word voorgestel deur die volgende tekens:

(i) deur *g* in die middel van 'n woord na *r* en *l*, soos in *berge, erger, verswelge*, en in die telwoord *nege*.

Opm.—In die Noorde word ook die vorm *oge* naas *oë* gehoor.

Na kort klinkers word 'n dubbele *g* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *brugge, wigge, rugge.*

(ii) deur *gh* aan die begin van 'n aantal woorde van vreemde oorsprong, soos *ghoen, ghienie, gholf, ghwattiehout, ghitaar, ghuerilla*, en in die middel van 'n paar ander woorde, soos *anghorra, mangho.*

Opm.—Die *teken g* staan wel aan die end van 'n woord, dog dui dan nie die *klank g* aan nie, maar wel die *klank ch*. Vgl. § 46.

§ 42. *l*: Die klank *l* word altyd voorgestel deur die teken *l*, aan die begin van 'n woord, soos in *lank*, in die middel soos in *altaar*, op die end soos in *vaal*.

Na kort klinkers word 'n dubbele *l* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *hulle.*

§ 43. *r*: Die klank *r* word altyd voorgestel deur die teken *r*, aan die begin van 'n woord, soos in *raam*, in die middel soos in *koring*, op die end soos in *gaar*.

Na kort klinkers word 'n dubbele *r* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *torre.*

## 2. GLYERS.

### I. Stemlose.

§ 44. *f*: Die klank *f* word voorgestel deur die volgende tekens:

(i) deur *f* aan die begin van 'n woord, soos in *fles*, in die middel soos in *klofie*, op die end soos in *kloof*. Na kort klinkers word 'n dubbele *f* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *koffie*, *hoffees*.

(ii) deur *v* aan die begin van woorde soos *vaal, van, voor, vir, verag;*
in die middel van samegestelde woorde, waarvan die twede deel met 'n *v* gespel word, soos *aasvoël, halfvyf,* en in die middel van woorde, aan die begin van 'n lettergreep wat die klemtoon het, soos in *rivier*.

Opm.—Hierdie *v* is 'n voorbeeld van spelling terwille van die historiese afleiding (Nederlands *vaal, van, voor,* ens.). Vgl. § 13.

§ 45. *s*: Die klank *s* word voorgestel deur die teken *s*, en wel aan die begin van 'n woord, soos in *see*, in die middel soos in *esel, gesel,* op die end soos in *as*.

Na kort klinkers word 'n dubbele *s* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *asse*.

Opm. 1.—'n Soos *s* uitgesproke *z* bly bewaar in eiename, bv. *Van Zyl, Zacharias*.

Opm. 2.—'n Soos *s* uitgesproke *sch* bly bewaar in eiename, bv. *Stellenbosch*.

§ 46. *g*: Die Nederlandse *ch*-klank word voorgestel deur die volgende tekens:

(i) deur *ch*, maar net in die woord Christus en die samestellinge en afleidinge daarvan, soos *christelik*, waarnaas egter ook geskrywe word *kristelik*, ens.

(ii) deur *g* aan die begin van 'n woord, soos in *gou*, in die middel na lang klinkers soos in *boegoe*, en veral op die end soos in *ag, lag, nog, sug*.

(iii) deur *gg* in die middel van 'n woord na kort klinkers, soos in *kaggel, soggens*, hoewel hier ook maar één *ch*-klank gehoor word.

§ 47. *tj*: Die klank *tj* word voorgestel deur die volgende tekens:

(i) deur *tj* aan die begin van 'n woord soos in *tjek*. in die middel soos in *bietjie*.

(ii) deur *dj* in die middel van 'n woord soos in *mandjie*, *baadjie*.

Opm.—Die *dj* in *mandjie* is 'n voorbeeld van spelling terwille van gelykvormigheid, nl. met *mande*—*mand*. Vgl. § 13.

§ 48. *sj*: Die klank *sj* word voorgestel deur die volgende tekens:

(i) deur *sj* aan die begin van 'n woord soos in *sjef*, in die middel soos in *masjien, resjiment*.

(ii) deur *g* in woorde van vreemde oorsprong, soos *argitek, genie, origineel*.

## II. Stemhebbende.

§ 49. *w*: Die klank *w* word voorgestel deur die teken *w*, en wel aan die begin van 'n woord, soos in *waar*, in die middel soos in *duiwel*.

Na kort klinkers word 'n dubbele *w* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *stowwe*.

§ 50. *j*: Die klank *j* word voorgestel deur die teken *j*, en wel aan die begin van 'n woord, soos in *ja,* in die middel soos in *aljimmers, kajuit*.

Opm.—Die klank *j* kom ook voor in die middel van 'n woord tussen twee klinkers, maar word dan deur die teken *i* aangedui, soos in *aia, baie*. Dit word gedoen omdat die stemhebbende glyer *j* op die plek feitlik 'n half-klinker word.

§ 51. *h*: Die klank *h* word voorgestel deur die teken *h*, en wel aan die begin van 'n woord soos in *hart*, in die middel soos in *bohaai*.

### 3. NEUSKLANKE.

§ 52. *m*: Die *m* is die lip-neusklank, en word altyd voorgestel deur die teken *m*, en wel aan die begin van 'n woord, soos in *mors*, in die middel soos in *kamer*, op die end soos in *bom*.

Na kort klinkers word 'n dubbele *m* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *bomme*.

§ 53. *n*: Die *n* is die tand-neusklank, en word altyd voorgestel deur die teken *n*, en wel aan die begin van 'n woord, soos in *neus*, in die middel soos in *sanik*, op die end soos in *dun*.

Na kort klinkers word 'n dubbele *n* in die middel van 'n woord gehoor en geskrywe: *henne*.

§ 54. *ng*: Die *ng* is die keel-neusklank, en word voorgestel deur die volgende tekens:

(i) deur *ng* in die middel van 'n woord soos in *engel*, op die end soos in *eng, koring*.

(ii) deur *n*, wanneer op die klank 'n *k* volg, soos in *sink*.

## SPELLING VAN VREEMDE WOORDE.

Die volgende reëls is oorgeneem uit die "Afrikaanse Spelreëls" van die Akademie.

§ 55. Vreemde woorde word gewoonlik as volg verafrikaans:

**ae** word *e*: *pedagoog, pedagogie*.

**ai** word *ê*: *affêre, militêr — militêre*.

**au** word *ou*: *outeur, outoriteit*.

**eau** word *o*: *buro, tablo*.

**é** word *ee*: *dinee, kafee*.

**c** word *k* of *s*, net na die uitspraak: *kafee, konjak, sentrum, sipres*.

**ch** word *g, k, s, sj* of *tj*, net na die uitspraak: *gaos, gemie, gerubyn*; *kronies*; *masien*; *sjokolade*; *tjek*.

**g** word *s* waar dit die *s*-uitspraak het: *losies, loseer*; maar bly waar dit die *g*- of *sj*-uitspraak het: *argitek, genie, origineel.*

**gn** word *nj*: *kampanjie, konjak.*

**ph** word *f*: *alfabet, filosofie.*

**qu** word *kw*: *konsekwent, kwartaal.*

**rh** word *r*: *ritme, retories.*

**sh** word *s*: *sieling.*

**t** word *s*: *nasie.*

**th** word *t*: *teorie, teater.*

**v** bly aan die begin van woorde: *vaas, veranda, veto, vokaal.* In die middel bly *v* ook in lettergrepe met die hoofklem: *galvanies, konvensie, konvooi, provinsie, reserveer.* In lettergrepe wat nie die hoofklem het nie, word *v* verander in *w* oral waar dit tussen vokale staan of tussen *l, m, n* of *r* en 'n vokaal: *aktiwiteit, ewolusie, indiwidu, indiwidueel, prowinsiaal, prowinsialisme, uniwerseel, uniwersiteit, galwaniseer, triumwiraat, enwelop, konwensioneel, parwenu, reserwe,* ens. Na ander medeklinkers bly *v* in lettergrepe wat nie die hoofklem het nie: *adviseer, advertensie, advokaat.*

Opm.—Die woorde *evangelie,* en afleidinge daarvan (*evangelies, evangelisasie, evangelis, evangeliseer*) *graweel, malva* en *rewolwer.* vorm uitsonderinge op hierdie reël. Met die oog op die persoonsnaam *Kalvyn,* bly *v* ook in afleidinge daarvan: *Kalvinis, Kalvinisme, Kalvinisties.*

**x** word *ks*: *aksioma, aleksandryn.*

**y** met die uitspraak van *ie* in *niet* word *ie* in beklemde, *i* in swakbeklemde lettergrepe: *tiepe* maar *sipres*; *y* met die uitspraak van *i* in *dik* word altoos *i*: *Egipte, sisteem.*

Hierby kan nog gevoeg word:

**z** word *s*: *soölogie, sodiak.*

Opm. 1.—Sommige mense sê en skrywe: *masjien, marsjeer, resjiment, sjieling.* Hier word dus afgewyk van die Akademie-spelling.

Opm. 2.—Somtyds word vreemde, veral Engelse, woorde met opset heeltemal verafrikaans, en hierdeur kan 'n komiese effek bereik word. Langenhoven bv. skryf: *baaisikkel, straaik, retaaier, Taaims, entjiebyter.*

## GEBRUIK VAN HOOFLETTERS.

§ 56. Hoofletters word geskrywe in die volgende woorde vernaamlik:

(1) geografiese eiename, persoons- en volkename, en samestellinge en afleidinge daarvan, bv. *Transvaal, Pretoria, Multatuli, Paul Kruger, Afrikaners, Multatuliaans, Transvaals, Afrikanervolk, Jodendom.*

Opm. — In party samestellinge het die eiename hul krag amper verloor, en word hulle dan ook klein geskrywe, bv. *indiesgeel, kafferkraal, portnatalpatats.*

(2) name van godsdienste, sektes, genootskappe, rigtinge, partye en bewieginge, met die afleidinge en samestellinge daarvan, bv. *Protestantisme, Wederdopers, Helpmekaar, Algemeen Nederlands Verbond, Humanisme, Unioniste, Bolsjewiste.*

(3) name van die Godheid en samestellinge daarvan: *God, Jehova, Skepper, Allerhoogste.*

(4) name van boeke, tydskrifte, koerante, bv. *Bybel, Psalmboek, Katechismus, Die Brandwag, Die Huisgenoot, Die Burger.*

(5) tietels, bv. *Koningin Wilhelmina, President Steyn, Dominee A., Generaal De Wet.*

(6) die vernaamste woorde in 'n opskrif, bv. *Afrikaanse Spraakkuns. Die Kaskenades van Klein Duimpie. Sketse uit die Oos-Afrikaanse Dierwêreld.*

(7) name van dae, maande en feeste, bv. *Sondag, Desember, Kersmis.*

(8) woorde waarop die skrywer enige nadruk wil lê.

## OOR DIE ONTWIKKELING VAN SOMMIGE MEDEKLINKERS IN AFRIKAANS.

§ 57. In hierdie § sal ons enige verskynsels opnoem wat eintlik in 'n historiese grammatika tuis hoort, omdat hulle betrekking het op die verskille tussen Afrikaans en Nederlands. Tog moet ons altans sommige daarvan kortliks aandui, omdat dit van groot nut is vir 'n beter begrip van 'n aantal verskynsels in die vormleer. By daardie ver-

skynsels sal ons dan die geleentheid kry om terug te verwys na hierdie §. Terwille van die oorsigtelikheid neem ons die medeklinkers in alfabetiese volgorde.

Die Nederlandse *b* en *bb* gaan in Afrikaans tussen klinkers dikwels oor in *w* en *ww*, bv. *troewel, konstawel, kapawel, miserawel*; *duwwel, lowwes*.

Die spelling behou gewoonlik *b* en *bb*.

Heeltemal verdwyn het *bb* in Afr. *hê* uit Ned. *hebben*.

*d* val in Afr. weg aan die end van 'n woord na *g*, bv. *deug, vreug, maag, beroeg*; somtyds ook na *r, l, f* en *s*, bv. *baster, verbeel, verlief, verbaas*.

In verboë vorme waar 'n *e* gevolg het op die *d*, is dit bewaar gebly: *deugde*.

Ook sommige samestellinge vertoon 'n ouer vorm van 'n woord, so bv. *blydskap* naas *bly*.

*d* tussen lang beklemtoonde klinkers of tweeklanke en onbeklemtoonde *e* val meestal weg of gaan oor in *i*, bv. *ouer, goue, leier; paaie, rooie, kwaaie*.

Bewaar gebly het *d* egter in *vader, moeder, dade, rade, dodelik, doderyk, gereder, wreder*.

Vir die behoud van die *d* is daar gewoonlik bepaalde oorsake aanwesig. So is bv. *vader* en *moeder* minder gebruiklik in die omgangstaal as *Pa* en *Ma*, en daardeur kan die ouer Ned. vorme met 'n *d* bewaar gebly het. Die woorde *dodelik* en *doderyk* is net soos *gereder* en *wreder* beperk tot sekere meer deftige gebruiksfere en bygevolg beskerm gewees teen die gewone klankverandering.

Die *d* bly somtyds ook bewaar om 'n betekenisverskil aan te dui; so staan naas mekaar *leier* (voorman) en *lyder* ('n sieke), waarby *lyderes, lydelik, Lydensweek, medelyde, medelydend*.

*dd* tussen klinkers gaan somtyds oor in *rr*, bv. *parra* (gespel: *padda*).

*f* voor *s* val somtyds weg, bv. *stysel*.

*ff* vóór buigingsuitgange word *ww*., bv. *dof — dowwe, laf — lawwe, stof — stowwe*.

*g* tussen lang beklemtoonde klinkers of tweeklanke en onbeklemtoonde *e* val gewoonlik weg, bv. *teen, weens, reën* (naas *regen*), *plae, oë, neëntien*, (maar *nege*), *opdraend geheue, verloën, leuen, geneë*.

Dikwels val die slot-*e* ook nog weg, bv. in die w.w. *pla, dra, kla, ja, vra, bedrie, kry.*

*g* op die end val 'n enkele maal weg, bv. *vy.*

Bewaar is 'n intervokaliese *g* bv. in *swyge* (snw.) naas *swye*; *swyger* naas *swyer.* Naas die gewone vorm *eintlik* staan *eigentlik*, wat met meer nadruk uitgespreek word.

'n Vername rede dat die *g* bewaar is lê in die gebruiksfeer van die betreffende woorde: *vertraging, betoging, bespiegeling* bv. is woorde wat in later tyd uit Nederlands ontleen is en meestal deur geleerdes of in boektaal gebesig word.

*gg* vóór buigingsuitgange val dikwels uit, bv. *brûe, rûens, wíe, sôe.*

Heeltemal verdwyn het *gg* en die w.w. uitgang in Afr. *lê* uit *leggen*, en *sê* uit *zeggen.*

*h* val somtyds uit, bv. *sprinkaan, jakkals.*

Die uitval is begunstig deurdat in dié woorde die verband met *haan* en *hals* nie meer gevoel geword het nie.

*l* val somtyds uit, bv. in *as.*

*n* in die buigingsuitgang *-en* val weg, bv. *manne, dade, wese, gevoele, lewe.*

Eweneens by die voornaamwoorde *my* en *sy* en by *toe*, waarnaas *toen* nog voorkom.

Waar *n* nie aan die end gestaan het nie, bv. in buigingsuitgange, is dit bewaar, bv. *lewens.*

Eweneens is die uitgang *-en* in sy geheel bewaar, waar dit nie 'n buigingsuitgang was nie, maar 'n woorduitgang, bv. *baken, deken, diaken, kuiken, laken, leuen, reën, teen, teken, wapen.*

Net die woord *varken* het *vark* geword.

(*e*)*n* in die uitgang nà *r* gaan oor in (*i*)*ng*, bv. *horing, koring, doring, toring.*

Die oorgang het ook plaas gehad in *kussing* en *harsings*, en in *baing, fraiing, goiing*(sak), *kastaiing* en *toiings.* Naas *baing* staan *baie,* naas *toiings: tôiens,* naas *goiing: gôie,* en naas die meervoude *fraiings* en *kastaiings* ook *fraiens* en *kastaiens.*

*p* tussen klinkers verander somtyds in *w*, bv. *stawel* naas *stapel*.

*p* het 'n enkele maal bygekom, nl. in *hemp*, wat die *d* verloor het (Ned. *hemd*), mv. egter (*hemde*).

*sch* aan die begin gaan oor in *sk*, bv. *skaam*, *skoon*, *waar-sku*.

*t* val weg aan die end van 'n woord nà die medeklinkers *f*, *k*, *p*, *s* en *ch*, bv. *drif*, *naak*, *manuskrip*, *bees*, *kus*, *gas*, *vas*, *ag*, *nag*, *eg*.

In verboë vorme en sommige samestellinge bly *t* bewaar, bv. *drifte*, *kuste*, *booswigte*; *nagtegaal*, *nagtelik*, *egtheid*, *geestesstand*.

*t* nà lang klinkers val dikwels weg vóór *s*, bv. *plaas*, *laaste*.

Somtyds ook na kort klinkers, bv. *mus*.

*v* van Nederlands is in Afr. gewoonlik *f*, maar *v* tussen klinkers, *l* of *r* en onbeklemtoonde *e* gaan oor in *w*, bv. *halwe*, *slawe*, *bederwe*, *duiwe*, *ewe*.

*v* tussen klinkers val dikwels weg, bv. *oor*, *bo*, *aand*, *bly*, *gee*. By die laaste woorde het bowendien die slot-*e*(*n*) ook weggeval; dieselfde sien ons in die uitspraak (en somtyds spelling) van die naam *Langenhoven* as *Langenoo*.

Naas die vorm *oor* staan daar egter *ower* in enige woorde, soos *owerheid*, *owerspel*, *owerste*, *owerigens*; dit vind sy verklaring daarin, dat die groep woorde 'n meer beperkte gebruiksfeer het, bv. later uit Ned. ontleen is; veral die woord *owerspel* is 'n boekwoord.

Naas *bo* vind ons *bowendien* en *bowenop*; *bowe-menselik*, *bowenatuurlik*. Ook hier berus die verskil in spelling (en uitspraak) op verskil in gebruik. Die woorde met *bowe*(*n*) dra 'n meer geleerde karakter, terwyl in die algemene woorde *bo* staan, bv. *bo-op*, *bodeur*, *Boland*, of ook *boën*, bv. *boënop*, *boonste*, *boontoe*.

*w* aan die begin vóór *r* gaan soms oor in 'n *f-klank*, wat egter met 'n *v* gespel word, bv. *vryf* (Ned. *wrijven*), *vroetel* (Ned. *wroeten*), *vratjie* (Ned. *wrat*).

In minder gebruiklike woorde word *wr* egter behou, bv. *wrywing*, *wroeging*, *wrang*, *wraak*, *wrok*.

*w* aan die end van 'n woord val weg na *u* en *ou*, bv. *afsku, waarsku, ru, rou, mou.*

Partymaal ook in ander gevalle, bv. *ongehuud, numodies, Nu Seeland.*

Woorde op *-wen*, veral werkwoorde, het sowel die *-en* as die *w* verloor, bv. *bou, dou, kou.* Dit hang hiermee same dat 'n *w* nà *u* of *ou* in Afr. in die reël nie uitgespreek word nie, bv. *kouer, goue*, en ewemin word tussen *u* en *ou* en 'n volgende klinker 'n oorgangsklank *w* gehoor.

In verboë vorme is *w* egter somtyds bewaar gebly, bv. in *nuwe.*

## KLEMTOON OF AKSENT.

§ 58. Daar word twee soorte van aksente in die gesproke taal waargeneem:

1. die kwalitatiewe,
2. die kwantitatiewe of tydsaksent.

Die twede aksent, wat net die aanhou van 'n klank betref, het ons al in § 17 vermeld, en gesê dat ons net onderskei tussen kort en lang klinkers.

Die kwalitatiewe aksent word in 2 groepe verdeel:

(a) die dinamiese of krag-aksent. Soos die naam aandui, het dit betrekking op die kragsinspanning van die spraakorgane by die voortbrenging van 'n klank. Die krag word veral uitgeoefen deur die bors en die longe, wat met groter of kleiner geweld die lug kan uitpers. By 'n klinker veroorsaak die verskil in krag 'n verskil in klankgehalte, by die medeklinkers 'n verskil in skerpte van uitspraak;

(b) die musikale aksent is die benaming vir die afwisselende toonhoogte waarop woorde en sinne, of ook onderdele van woorde uitgespreek word.

Iedereen weet dat die Engelse gewoonlik taamlik ééntonig praat, en min moeite bestee aan die afwisseling van musikale toonhoogte. Die inlandse bevolking van S.A. weer het 'n baie sangerige manier van praat. Die musikale aksent speel 'n belangrike rol om die betekenis te help verduidelik.

In 'n gewone mededelende sin bv. sal teen die end die toonhoogte daal; in 'n vraag weer sal dit teen die end sterk rys.

Al na gelang van die plek waar die klemtoon val, word dit verdeel in s i n s k l e m t o o n, w o o r d k l e m t o o n en l e t t e r g r e e p k l e m t o o n. Die werking wat die aksent uitoefen en die klankveranderinge wat tengevolge daarvan plaas vind, is egter orals dieselfde; want soos ons reeds opgemerk het is ook 'n sin één reeks van klanke, en 'n éénlettergrepige woord beklee dieselfde plek in 'n sin as wat 'n lettergreep beklee in 'n mèerlettergrepige woord.

Die aksent wat die meeste invloed uitoefen op die klanke van 'n taal is die d i n a m i e s e of k r a g - a k s e n t. Wanneer amper al die kragsinspanning wat vir 'n woord beskikbaar is, op 'n deel daarvan bestee word, sal die ander dele noodwendig kortkom en dus minder duidelik hoorbaar word.

Baie klinkers verswak as hulle in 'n onbeklemtoonde lettergreep staan. So vind ons in Afrikaans dikwels 'n toonlose *e* waar Nederlands voller klinkers besit.

'n Nederlandse *a* het tot *e* verswak in: *perty, kernuffel, kerdoes, permantig, gelop, skernier,* hoewel die Afrikaanse spelling die *a* gewoonlik behou.

'n Nederlandse *o* het tot *e* verswak in: *pertuur, steffasie* (gespel: *portuur, stoffasie*); in *darem* naas *daarom.*

'n Nederlandse *ē* het tot *e* geword in: *reputasie, kweper, wanner,* (gespel: *wanneer*).

'n *u* verskyn as *e* in: *repebliek, remoer,* (gespel: *republiek, rumoer*).

'n *i* verskyn as *e* in: *revier, feguur, besonder* (gespel: *rivier, figuur, besonder*).

'n *ō* verskyn as *e* in die voorvoegsel *ver: veral, vernaam,* en in *resyntjie* (gespel: *rosyntjie*).

'n *y* verskyn as *e* in: *betyds.*

In ander gevalle verdwyn 'n klinker heeltemal, sodat die woord waarby dit gebeur, somtyds 'n lettergreep verloor.

Die woord *voël* verskyn in die samestelling met *struis* as *vol: volstruis; strooihuis* het geword *stroois* of *struis; kleinjong* word dikwels uitgespreek *klong,* net soos *klein-*

*meid* tot *klemmet* verswak het. In plaas van *karos* word ewe dikwels *kros* gesê, i.p.v. *tabak*: *twak*; *wat voor* lewer op *waffer* of *watter*, en *so maar*: *somar* of *sommer*, so bv. in die rympie:

Plesier is nes 'n jong komkommer,
As jy hom pluk verlep hy sommer

van President Reitz (anders word altyd *somar* gespel).

Die laaste paar voorbeelde is eintlik gevalle waar twee woorde in die sin tot één geheel samegesmelt het, en dit gebeur herhaaldelik.

*Net soos* word dikwels *nes, dit is: dis, so as* altyd *soos.*

In die sin kan éénlettergrepige woorde sonder klemtoon die klinker verloor, so bv. *g'n mens* naas *geen mens*; *'n boek* naas *een boek*; *die boek is Piet s'n* naas *syn* en *syne*.

Tamelik dikwels gebeur dit ook met die w.w.-vorm *het*, bv.: *Waar 't jy die boek gesit*?

Ook die medeklinkers verswak en word bygevolg onduidelik, as hulle in swakbetoonde lettergrepe kom te staan. So is al die gevalle waar 'n slotmedeklinker in Afrikaans verdwyn het, en wat in § 57 opgenoem is, 'n gevolg van die aksentverswakking aan die end van 'n woord.

Verder word in Afrikaans in toonlose lettergrepe 'n *r* en 'n *l* verwissel; bv. *abrikoos* het *appelkoos* geword; uit *blikskater* het *blikskottel* ontstaan, uit *fluweel*: *ferweel*. Naas *beteuterd* staan *beteuteld*, naas *maaifoedie*: *maifoerie* en *maifoelie*; naas *skoppermaaier*: *skoppelmaaier*.

Bekend is ook die veelvuldige uitspraak van die onbeklemtoonde voegwoord *dat* as *lat*.

Afwisseling van *d* en *r* word gehoor in *skarewee* naas *skadewee*, (gespel: *skaduwee*) in *mirrag* naas *middag*, in *parra* naas *padda*.

## ASSIMILASIE.

§ 59. Assimilasie (van latyn *similis* = *gelyk*) of gelykmaking word die verskynsel genoem dat klinkers of medeklinkers, wat naas mekaar of in twee op mekaar volgende lettergrepe voorkom, geheel of gedeeltelik aan mekaar gelyk gemaak word.

Daar is twee hoofsoorte van assimilasie:

1. progressiewe of voortlopende assimilasie waarby die gelykmaking in vooruitgaande rigting werk, d.w.s. in dieselfde rigting as waarin die volgorde van klanke by die uitspraak tot stand kom. Dit beteken dus dat 'n sekere klank 'n volgende aan hom gelyk maak.

2. regressiewe of terugwerkende assimilasie; hierby werk die proses in omgekeerde rigting, en 'n klank maak dus 'n voorgaande klank aan hom gelyk.

Die assimilasie is 'n gewigtige klankverskynsel wat altoos in die taal gewerk het en nog werk. Die meeste assimilasie-produkte wat in die lewende spreektaal gehoor word, vind egter geen erkenning in die skryftaal nie. Die laaste is konserwatief, en veral terwille van die gelykvormigheid word die ou spelling van die meeste woorde wat assimilasie vertoon, bewaar. Die taal van 'n skrywer soos E. Fichardt bv. is juis opvallend deurdat hy so baie assimilasie-produkte skrywe, soos o.a.: *hierie, perre, darie*, ek *sallie, opgewonne* blaffies, *wagombiekie* bos. (Vgl. sy roman: *Onder die Olyfboom*).

Voorbeelde van progressiewe assimilasie is die volgende:

| | |
|---|---|
| **gt > gg** | *soggens.* |
| **kv > kf** | *gelykformig* (gedeeltelike assim.) |
| **ld > ll** | *keller.* |
| **lg > ll** | *vollende.* |
| **ln > ll** | *vullis.* |
| **nd > nn** | *anner, kinners, sonner, inniehuis*; geskrywe word: *diener, eners.* |
| **pd > pp** | *oppiedorp.* |
| **rd > r(r)** | *perre, daarie, hierie.* |
| **rg > r(r)** | *bêre, môre, sôre.* |
| **sj > ss** | *asseblief.* |
| **tb > tw** | *twak* (gedeeltelike assim.) |

Voorbeelde van regressiewe assimilasie:

| | |
|---|---|
| **gb > b** | *stiebeuel* (stygbeugel). |
| **nb > mb** | *'mboer* ('n boer), *wagembietjie* (wag-'n-bietjie), (gedeeltelike assim.) |
| **kd > gd** | *slugderm* (slokdarm). ged. assim. |
| **lm > mm** | *ammal* (almal). |
| **nm > mm** | *klemmet* (kleinmeid). |
| **np > mp** | *impak* (inpak). ged. assim. |

ds > s   *gousblomme* (goudsblomme), *aanstons, saans.*
fs > s   *stysel* (styfsel).
ms > ns   *gensbok* (gemsbok). ged. assim.

## PALATALISASIE.

§ 60. Onder palatalisasie (van *palatum*, d.i. die harde verhemelte) word verstaan die verandering wat klanke ondergaan, deurdat hulle onder die invloed van vóór-klinkers of -medeklinkers wat in die nabyheid voorkom, eweneens meer vóór in die mond, d.w.s. met die tong teen die harde verhemelte, gevorm word.

Iedereen kan daeliks opmerk dat die *g* in die woorde *gaan* en *geld* verskil. Die *g* in *gaan* is 'n suiwere keelklank, deurdat die *a* 'n lae klinker is; die *g* in *geld* daarenteen klink meer soos die *sj* in *sjef*, en veral in die oordrewe uitspraak van kleurlinge kom die verskil sterk uit. Deurdat die *e* nl. 'n vóór-klinker is, word by die vorming van die *g* die tong alvas vorentoe getrek, en dit verskil dus noodwendig in klankwaarde van die *g* in *gaan*, omdat die tong by die *aa* laag in die mond bly.

Palatálisasie is dus 'n soort van 'n assimilasie, waarby klanke in meerdere of mindere mate gelyk gemaak word aan palatale klanke in die omgewing. Hierdie klankverskynsel word in die algemeen beskaafde skryftaal nie geopenbaar nie, en ons volstaan dus met daarop te wys hoe 'n skrywer, soos Fichardt, die klankverandering wat hy waargeneem het, probeer afbeeld. Hy skrywe: *hainkie* (handjie), *hoinkie* (hondjie), *kaikies* (katjies), *mainkie* (mandjie), *poikies* (potjies), *preinkie* (prentjie), *rainkies* (rantjies), en wil daarmee te kenne gee dat sowel die klinkers *a e o*, as die medeklinkers *n* en *k* 'n bykomstige *i*-klank laat hoor, as gevolg van die *ie* in die uitgang.

## NASALERING.

§ 61. In Afrikaans ondergaan die verbinding van *klinker* + *n* vóór stemlose glyers gewoonlik 'n verandering, wat hierin bestaan dat die klinker en die *n* assimileer tot één klank, nl. 'n deur die neus uitgesproke klinker. Die beste is dit te hoor wanneer bv. naas mekaar uitgespreek

word twee woorde wat met *on* begint: *onnosel* en *ongeluk*; in die eerste is die *o* + *n* bewaar, in die twede klink dit anders, die tongpunt word nl. nie, soos dit by die *n* behoort te gebeur, teen die botande gedruk nie, maar bly eenvoudig in die stand wat dit inneem by die *o*; alleen die toegang tot die neusholte word geopen.

Gewoonlik word bowendien die klinker in so'n geval verleng. Die klankverskynsel heet daarom: n a s a l e r i n g, gepaard met rekking. Wanneer ons 'n genasaleerde klinker aandui deur die letter *n* tussen hakies, en die lengte deur 'n . nà die klinker, dan kry ons dus die volgende uitspraak van enige bekende woorde:

*gons* word uitgespreek: gô(ⁿ)s.

*kans* word uitgespreek: ka.(ⁿ)s.

*aangaan* word uitgespreek: a(ⁿ)gaan.

*onfeilbaar* word uitgespreek: o(ⁿ)feilbaar.

## RONDING EN ONTRONDING.

§ 62. In vergelyking met vorme uit algemeen beskaafde Nederlands neem ons waar dat party Afrikaanse woorde 'n verskil van klinker vertoon tengevolge van die ronding of ontronding van die lippe by die uitspraak. 'n Bekende voorbeeld is die woord *nuut*, met die ander vorme *nuwe, nu-modies*, die verwante snw. *nuus*. Naas *nu* staan die ndl. *nieuw*, en klaarblyklik het die lipklank *w* sy invloed laat geld, sodat die *i* eweneens lipronding gekry het, en *u* geword het. (vgl. vir die artikulasie-plek van *ie* en *u* die tabel in § 20).

'n Paar ander vbb. van ronding is:

*drumpel* naas *drempel*.

*dus* naas *dis* of *dees*.

*gunter* naas *ginder*.

*sluk* naas *slik*.

In *skulpad* naas *skilpad* kan volksetimologie, aanknoping aan die woord *skulp*, meegewerk het; moontlik ook in *bultong* naas *biltong*.

Ontronding is die omgekeerde verskynsel, dat nl. die

lipronding van 'n *u* agterweë bly en dat dit as 'n *i* verskyn, b.v.:

*hille* naas *hulle*.
*jille* naas *julle*.
*klits* naas *kluts*.
*rispe* naas *ruspe*.
*stribbeling* naas *strubbeling*.
*mier* naas *muur* ens. in taal van kleurlinge.

Gedeeltelike ontronding kom ook voor, bv. in *sluitel* naas *sleutel*, *verhuig* naas *verheug*; die twede is seldsaam, die eerste kan begunstig wees deur die gevoelde verband met die ww. *sluit*.

Opm. — Dit moet opgemerk word dat dit nie seker is of die ronding en ontronding eers in Afrikaans plaas gehad het nie; dis goed moontlik dat die meeste van die Afrikaanse vorme uit Nederlandse dialekte afkomstig is, en dat hierdie klankverskynsel dus al in die ou moederland aanwesig gewees het.

## VERDERE KLANKVERSKYNSELS.

§ 63. Metatesis of klankverspringing kom dikwels voor by *r* in onbeklemtoonde lettergrepe; so hoor 'n mens *persies* vir *presies*, *persent* vir *present*, *perbeer* vir *probeer*, *Feberwarie* vir *Februarie*. Die vorm *ferweel* uit Ned. *fluweel* word ook geskrywe.

Epentesis of toevoeging van 'n *d* of *t* is nie ongewoon na *n* nie, bv. *moontlik*, *eintlik*.

Veral in komparatiewe gebeur dit, ook na ander medeklinkers, bv. *armder*, *kleinder*, *kraster*. Na *l* en *s* kom *d* of *t* by in *dubbeld*, *yster*; Langenhoven gebruik die vorm *boksters* om manne aan te dui wat boks.

In ander gevalle kan verwantskap met ander woorde so'n toevoeging bevorder het, bv. by *reent*, *hoort*, *nuut*, *aanwendsel*.

## HOOFSTUK III.

# VORMLEER.

§ 64. In die vorige hoofstuk het ons die leer van die klanke behandel, d.i. die manier waarop klanke deur die spraakorgane voortgebring, en die tekens waardeur daardie klanke aangedui word. In hierdie hoofstuk sal ons die leer van die woord-vorme behandel.

Definiesie:— Woorde is die eenvoudigste soort van klankverbindinge wat uiting gee aan één enkelvoudige voorstelling of gedagte.

Soos ons in § 1 gesê het, ontstaan menslike taal eers, wanneer 'n kleiner of groter reeks van klanke 'n bepaalde betekenis het. In 'n lang reeks van klanke wat 'n spreker vorm, sal dus 'n aantal kort klank-groepe te onderskei wees, en die opsplitsing van so'n lang reeks in korter groepe gebeur alleen volgens die bogenoemde maatstaf, dat nl. elke groep die uiting moet wees van één voorstelling. Die reeks *Ekdrinkwater*, wat vir 'n vreemdeling as 'n éénheid en dus ook as één woord klink, kan ons opsplits, deurdat ons die drie aparte éénheidsvoorstellinge *Ek*, *drink* en *water* goed ken, en ook in ander lang klankreekse gebruik.

By die vormleer word twee hoofafdelinge gemaak:

1. Die leer van die verbuiging of fleksie.
2. Die leer van die woordvorming.

§ 65. Die buigingsleer is 'n beskrywing van die verskillende vorme wat eenselfde woord vertoon, na gelang van sy funksie in die sin.

In Afrikaans is die vorme van eenselfde woord om verskillende funksies uit te druk, nie baie veelvuldig nie. In ouer tale vertoon één woord verskillende vorme, hoofsaaklik verskillend deur hulle uitgange. So het die woord *de* in Nederlands die vorme *de*, *den*, *des*, *der*, wat almal 'n eie funksie vervul, maar wat heel duidelik gevorm is van die één vorm *de* deur middel van uitgange.

Die Nederlandse *hy* en *hem*, die Afrikaanse *hy* en *hom* het net nog die *h* gemeen; die Nederlandse en Afrikaanse *sy* en *haar* niks meer nie.

Hoewel 'n vreemdeling die reg het om op die oog *sy* en *haar* as twee glad aparte woorde te beskou, dui hulle tog steeds 'n vroulike wese in die enkelvoud aan, en in 'n grammatika van die moedertaal is ons dus geregtig om die twee vorme bymekaar onder één hoof te behandel. In 'n grammatika van elke jong taal, soos Afrikaans, berus die groepering van verskillende woordvorme dus vir 'n belangrike deel op die betekenis en die funksie.

Die afdeling woordvorming gee 'n oorsig van die maniere waarop nuwe woorde kan gevorm word.

## WOORDSOORTE OF REDEDELE.

§ 66. Die woordeskat van Afrikaans word, net soos die van Nederlands bv., ingedeel volgens die betekenis en gebruik van die woorde in tien verskillende groepe, wat genoem word woordsoorte of rededele, nl.:

1. die selfstandige naamwoord of substantief.
2. die voornaamwoord of pronomen.
3. die lidwoord of artiekel.
4. die byvoeglike naamwoord of adjektief.
5. die telwoord of numerale.
6. die voorsetsel of preposiesie.
7. die werkwoord of verbum.
8. die bywoord of adverbium.
9. die voegwoord of konjunksie.
10. die tussenwerpsel of interjeksie.

Die rol wat die rededele in die taal vervul, sal verder uitvoerig in die sinsleer behandel word. Maar tot 'n regte begrip van die vormleer moet 'n paar opmerkinge reeds hier gemaak word om die verdeling van die woorde in groepe van rededele begryplik te maak. Soos die name van die meeste van hulle al te kenne gee, berus die verdeling van woorde op die voorstelling wat 'n mens hom maak van die lewende werklikheid. Die taal, wat 'n afbeelding en 'n mededeling van die werklikheid is, moet dus noodwendig aansluit by die grondvoorstellinge soos die werklikheid dit aan 'n mens opdring.

Ons kan die name van die rededele voorlopig as volg nader verklaar:

1. 'n Selfstandige naamwoord dui 'n *selfstandigheid* aan (letterlik iets wat self kan staan), en dit is in sy eenvoudigste gedaante 'n tasbare ding, bv. 'n *muur*.

2. 'n Voornaamwoord is die *plaasvervanger* van 'n selfstandige naamwoord.

3. 'n Lidwoord is die voorstelling van 'n *aanwysende gebaar,* om die snw. aan te wys.

4. 'n Byvoeglike naamwoord is die voorstelling van 'n *eienskap* van 'n snw. wat in die oog spring, bv. *rooi*.

5. 'n Telwoord is die voorstelling van 'n *getal*.

6. 'n Voorsetsel is 'n woord wat *vóór 'n naamwoord* gesit word om saam daarmee ander rededele nader te bepaal.

7. 'n Werkwoord is die voorstelling van 'n *werking* of *toestand*.

8. 'n Bywoord is die voorstelling van die *wyse* waarop 'n werking plaasvind, of die *graad* wat 'n bnw., byw. of telw. besit.

9. 'n Voegwoord bring 'n *verbinding* tot stand.

10. 'n Tussenwerpsel is 'n buite verband met ander rededele staande *uiting van gevoel*.

## GRAMMATIESE GRONDVOORSTELLING OF KATEGORIE.

§ 67. Sommige van die genoemde grondvoorstellinge grens nou aan mekaar, en gaan dan ook somtyds in mekaar oor. As ons by Langenhoven lees: *Ons neem die moenies nog tamelik in ag, maar wat van die moete*? dan merk ons op hoedat *moenie* en *moet* — die eerste 'n samestelling van 'n ww.+ *nie,* die twede 'n enkele ww.-vorm (infinitief) — eenvoudig as snw. opgevat en in die sin gebesig is. Dit spreek amper vanself dat 'n werkwoordsvorm wat net die handeling of die toestand aandui en wat nie in verband gebring is met enige persoon nie, as 'n selfstandigheid, en dus as 'n snw., kan opgevat word. Maar dat dit in die meervoud kom is ongewoon, en nog minder alledaags is dit by die *moenies*.

Die feit egter dat dergelike opvattinge kan ontstaan en,

wat nog meer beteken, dat geen leser Langenhoven se sin sal misverstaan nie, bewys hoe die kategorieë "werkwoord" en "selfstandige naamwoord" in mekaar kan oorgaan.

So kom dit dikwels voor dat één rededeel gebruik word met die betekenis van 'n ander.

'n Bnw. kan as snw. gebruik word, bv. *In die dorp woon armes en rykes deurmekaar.*

'n Telw. kan as bnw. gebruik word, bv. *'n man duisend, 'n boer honderd.*

(Vgl. verder *Betekenisleer*).

## BUIGING.

### DIE SELFSTANDIGE NAAMWOORD.

**Konkreet en Abstrak.**

§ 68. Soos by die verdeling van die rededele opgemerk is, word 'n snw. meestal aangewys deur 'n lidwoord, en daaraan is 'n snw. dan ook maklik te herken. Verder het ons gesê dat 'n snw. die aanduiding is van 'n selfstandigheid of van één gedagte. Aangesien egter 'n selfstandigheid 'n tasbare ding is, en 'n gedagte nie, onderskei ons by die snw. twee hoofsoorte:

1. Konkrete snw. (van Latyn *concretus,* d.i. *dig, vas*) stel persone, diere of dinge voor wat 'n vaste vorm besit, bv. *Willem, kat, steen.*

2. Abstrakte snw. (van Latyn *abstraktus,* d.i. *afgetrokke*) stel begrippe voor, waarby die menslike gees meer afgetrek is van die waarneembare werklikheid. So is bv. *liefde* 'n abstrakte snw., omdat dit nie aan één bepaalde persoon of dier of ding gebonde is nie. Ook name van *mate, afstande* en *tyd* is abstrak. Hoewel ons taamlik noukeurig weet wat 'n *dag* is, is dit tog nie iets wat direk vir die sinne waarneembaar is nie; dieselfde is die geval met *jaar, uur, myl, yard, pond, ons,* hoewel die laaste eintlik nie heeltemal los van konkreet dinge voorkom nie.

**Eiename en Soortname.**

§ 69. 'n Ander verdeling wat ons by die snw. maak is die in eiename en soortname.

'n Eienaam is 'n benaming wat eie is aan één per-

soon of saak; so bv. *Paul Kruger, Koningin Wilhelmina, Transvaal, Bloemfontein, Drakensberge, Valsbaai.*

'n Soortnaam is 'n benaming vir talryke persone of dinge van dieselfde geaardheid, bv. *man, meisie, berg, boom.*

Hieronder kan ook die abstrakte snw. gereken word; die woord *gebrek* bv. sluit verskillende toestande van armoede in, dit mag wees gebrek aan kos, geld, opvoeding, invloed ens.

**Voorwerpsname, Stofname, Versamelname.**

§ 70. Die konkrete snw. word weer onderverdeel in

1. voorwerpsname, wat één begrensde ding of voorwerp aandui, soos *appel, bobbejaan, wa, boek*;

2. stofname, wat 'n stof aandui sonder iets van sy grense te sê, soos *sand, water, papier.* Omdat die grense vaag is, kry die stofname gewoonlik nie 'n lidwoord nie;

3. versamelname, wat 'n versameling aandui, soos *vergadering, trop, familie, vloot, kudde.*

**Geslag.**

§ 71. Afrikaans ken alleen die *natuurlike,* nie 'n *grammatiese* geslag nie, d.w.s. die taal besit geen aanwysers vir geslag nie, behalwe die wat 'n woord se natuurlike geslag help aantoon.

So is daar heel wat gemeenslagtige snw. in Afrikaans, wat dus nòg 'n grammatiese, nòg 'n natuurlike geslag het; bv. *bok, hoender, huisgenoot, engel, perd, skaap, vark.* Al die name van lewenslose voorwerpe soos *steen, berg, land* ens. is, soos vanself spreek, geslagloos.

Die aanduiding van die natuurlike geslag gebeur in Afrikaans:

1. deur aparte woorde: *man, vader, predikant, soldaat, hings, ram, haan, bul* is manlik; *vrou, moeder, ooi, hen, koei, merrie* is vroulik;

2. deur die agtervoegsels *-ster, -es, -in, -e* en *-iese,* wat dien om van manlike woorde vroulike te maak. So staan naas *helper*: *helpster,* naas *dienaar*: *dienares,* naas *slaaf: slavin,* naas *eggenoot: eggenote,* naas *direkteur: direktriese;*

3. deur sommige aparte woorde, soos onder (1) genoem, wat 'n natuurlike geslag het, en as 'n geslagsonder-

skeiding gevoeg word by gemeenslagtige snw. Die mees gebruiklike is *mannetjie, wyfie, mans, vrou(s), jongetjie, meisie, jong, meid;* bv.: *mannetjievolstruis — wyfievolstruis, mansmens — — vroumens, jongetjieskind — meisiekind, boesmanjong — boesmanmeid, bulkalf — verskalf, hoenderhaan — hoenderhen.*

**Naamvalsverhouding.**

§ 72. Die benaming naamval, 'n vertaling van die Latynse *casus* d.i. *val*, is oorspronklik alleen van toepassing gewees op die verskillende vorme wat 'n snw. kon aanneem, na gelang van sy funksie in die sin. Aangesien die naamvalsvorme egter steeds dieselfde funksies vertoon het, kan 'n mens ook spreek van die naamvalsverhoudinge, en daarmee dan bedoel die verhoudinge waarin 'n snw. kan staan, soos dit oorspronklik ook deur ooreenkomstige vorme uitgedruk was.

Afrikaans besit geen lewende naamvalsvorme meer nie: in die enkelvoud word die funksie wat 'n snw. verrig net aangedui deur sy plek in die sin, en somtyds ook met behulp van voorsetsels. Ons praat dus bv. nie meer van *eerste* of *vierde naamval* nie, maar van onderwerps- en voorwerpsverhouding (vgl. *Sinsleer)*. Die besit word, behalwe deur die voorsetsel *van*, meestal aangedui deur die besitlike voornaamwoord *sy* of *se* agter die snw., waarnaas vir die vroulik nog *haar*, en vir die meervoud *hul* gebesig word. Deurdat die woordjie *se* so heeltemal sonder klemtoon uitgespreek word, groei dit amper same met die voorafgaande snw. In die sin: *Dis Jan se boek*, is *Jan se* feitlik één geheel, en 'n mens kan amper sê: *Janse* is die "besits-naamval" van *Jan*. Verder moet ons daarop wys dat, aangesien baie bnw. ook op *-se* eindig, daar verwarring kan ontstaan in hierdie opsig, dat die "besits-naamval" op *-se* en die bnw. op *-se* as identiek beskou word. So kan 'n mens in die sin *In Pretoria se koerante lees ons 'n berig*: *Pretoria se* opvat as 'n bnw. sowel as die "besits-naamval."

## GETAL.

**Enkelvoud.**

§ 73. Die vernaamste vormverskil wat die snw. vertoon, dien om getal, nl. enkelvoud (wat één persoon of saak aandui) en meervoud (wat meer as één persoon of saak aandui) uit te druk.

In die enkelvoud word die snw. in Afrikaans nie verbuig nie. Daar bestaan alleen 'n beperkte aantal verboë vorme wat uit Nederlands oorgeërf is. Voorbeelde van daardie soort oorgeërfde buigingsvorme, wat veral in vaste uitdrukkinge voortlewe, is die volgende:

1. ou twede naamval: *snags, soggens, desnoods, desgelyks, grotendeels, myns insiens, goedsmoeds, eersdaags, destyds, enigsins,* en bybelse uitdrukkinge, soos: *kind des doods, steen des aanstoods, sweet des aanskyns, brood der smarte.*

Opm. 1. — Ook in party samestellinge kom die ou twede-naamvals *s* voor: *onweersbui, hemelsbreed, om hemelswil.*

Opm. 2. — In *veels geluk* het ons die merkwaardige verskynsel dat die oorspronklike buigings -*s* van die snw. oorgegaan het op die bnw. (ned. *veel geluks*) waarskynlik na analogie van uitdrukkinge soos *veels te goed, veels te min,* ens.

2. ou derde naamval: *ten dele, heden ten dage, ten gevolge van, ten opsigte van, ten voordele van, te lande kom, ten onregte, ter harte (neem), van harte (gelukwens), ter elfder ure, ter sprake, terwille van, agterweë* (van *wege, weg).*

**Meervoud.**

§ 74. Die meervoud word in die reël van die enkelvoud onderskei deur 'n toegevoegde uitgang. Daardie uitgange is eweneens geërf uit Nederlands, maar hulle lewe, en word dus nog gereeld gebruik.

Ons gee hier 'n oorsig van die mv.-uitgange en 'n opgaaf by watter woorde hulle voorkom.

I. Op — *e*. Ons onderskei verskillende gevalle; die mv. kry nl.:

1. enkel — *e:*

(a) In die woorde, wat die hooftoon op die laaste lettergreep het, dus ook éénlettergrepige woorde, bv.: *besware, boerderye, gewere, republieke, soldate, baniere, skape, plase, skole, strate, foute, proewe.*

(b) In die meeste woorde op *-ling* en *-eling*: bv. *eerstelinge, drenkelinge, hemelinge, howelinge, leerlinge, lieflinge, sterflinge, vlugtelinge.*

(c) In eiename op — *s*: bv. die *Burgerse*, die *Borcherdse*, die *Swartse*.

(d) In woorde op *-aris*: bv. *notarisse*, *sekretarisse*, *dromedarisse*.

(e) In die woorde *Kristene* en *engele*.

(f) In samegestelde woorde waarvan die grondwoord onder (a) behoort: bv. *óngelukke* na die voorbeeld van *gelúkke*, *dórpskole* na *skóle*, *drúkfoute* na *foúte*, *drúkproewe* na *proéwe*.

(g) In afleidinge op *-skap* en *-heid*: bv. *genootskappe*, *bankrótskappe*, *onaangenaamhede*, *waarhede*.

Opm. — Hoewel baie van die voorbeelde onder (f) en (g), behalwe die uitgang — *e*, klankveranderinge vertoon soos hieragter onder 5 genoem, word die woorde tog reeds hier opgegee, omdat die meervoudsvorming op — *e* 'n uitsondering is op die aksentreël onder 1 (a) genoem.

2. — *e* met rekking van die klinker: bv. *vat* — *vate*, *lot* — *lote*, *gebed* — *gebede*, *spel* — *spele*.

3. — *e* met verdubbeling van die slotmedeklinker: bv. *man* — *manne*, *bos* — *bosse*, *hok* — *hokke*.

4. — *e* met wisseling van die klinker: bv. *stad*—*stede*, *lid* — *lede*, *smid* — *smede*, *skip* — *skepe*. Hieronder val die reeds genoemde wisseling *-heid* — *-hede* [vgl. 1 (g)].

5. — *e* met klankveranderinge soos genoem in § 57: bv. *deug* — *deugde*, *maag* — *maagde*; *hemp* — *hemde*: *pad* — *paaie*, *skilpad* — *skilpaaie*, *gebod* — *gebooie*; *stof* — *stowwe*, *straf* — *strawwe*; *plaag* — *plae*, *oog* — *oë*, *dag* — *dae*, *vlag* — *vlae*, *tuig* — *tuie*; *brug* — *brûe* (naas *brugge*), *wig* — *wie* (naas *wigge*), *sog* — *sôe* (naas *sogge*); *nag* — *nagte*, *drif* — *drifte*, *nes* — *neste*; *slaaf* — *slawe*, *duif* — *duiwe*, *wolf* — *wolwe*.

Opm. 1.— Na analogie van woorde wat 'n *t* in die uitgang verloor het, vorm ook woorde wat sowel in Ned. as Afr. op 'n *s*, *f* of *g* eindig, 'n mv. op — *te*:

bv. *bos* — *boste* (naas *bosse*), *klas* — *klaste* (naas *klasse*), *lies* — *lieste*, *as* — *aste* (naas *asse*);

*graf* — *grafte*; *rug* — *rugte* (naas *rûe* en *rugge*).

Die skryftaal gebruik gewoonlik die vorme sonder 'n *t*, dus *bosse*, *klasse* ens., maar ook *grafte(s)*, *lieste*.

Opm. 2.—Na analogie van die woorde waarin 'n intervokaliese *d* in die mv. oorgaan in *i* (*pad — paaie*), gebeur dit somtyds ook in woorde met 'n *t*:

bv. *gat — gaaie* (naas *gate*), *meerkat — meerkaaie*.

§ 75. II. Op — *s*.

(a) In woorde met onbeklemtoonde endlettergreep, bv. *bedelaars, tafels, hoenders, eiers*.

Opm. — 'n Uitsondering vorm die woorde onder I (f).

Hieronder val dus ook al die woorde op —*e*, bv. *bydrae — bydraes, modes, beloftes, gerugtes*.

As meerlettergrepige woorde is te beskou die wat op *lm* en *rm* eindig: bv. *skelm — skelms, derm — derms, halm — halms, swerm — swerms*.

Onder hierdie groep hoort verder die gesubstantiveerde deelwoorde en byvoeglike naamwoorde: bv. *regsgeleerdes, teleurgesteldes, ontevredenes, gevangenes*; *die rooies, die armes en die rykes, die blindes*.

Opm.—By sommige van die bnw. neem die mv. geen *s* nie: *bloedverwante, melaatse*. Maar Afrikaans vertoon, veral in die laaste tyd, 'n baie sterk neiging om soveel moontlik die *s*-uitgang orals te gebruik.

(b) 'n Aantal éénlettergrepige verwantskapsname: bv. *ooms, broers, seuns, mans, neefs, pa's, ma's*, en bowendien: *spreeus, leeus, roers*.

(c) Vreemde woorde wat op 'n klinker eindig (met of sonder afkappingsteken): bv. *buro's, kado's, abonnees, kanapees, saga's*.

(d) Verskeie vreemde woorde met die klemtoon op die endlettergreep: bv. *generaals, akteurs, kapteins, kolonels*.

(e) Eiename, behalwe die op — *s*: bv. *die Van der Merwe's, die Mullers, die Hugo's*.

(f) Verkleinwoorde: bv. *lampies, ogies, voetjies, ens.*

(g) Die letters van die alfabet: bv. *a's, b's, d's*, ens., maar *esse* (mv. van *s*).

§ 76. III. Op —*e* of —(*e*)*s*.

Die mv. op -*e* òf -(*e*) *s* kom by die volgende snw. voor:

(a) Abstrakte snw. wat van ww. afgelei is deur die agtervoegsel -*ing*.
bv. *aanmerkinge* — *aanmerkings*, *vergaderinge* — *vergaderings*, *bewerkinge* — *bewerkings*.

Die gebruik van die minder gewone uitgang -*e* kom vernaamlik in die skryftaal voor, en dit hang grotendeels af van die invloed wat die Nederlandse skryftaal uitoefen. Oor die algemeen is die mv. op -(*e*) *s* meer Afrikaans.

(b) Enkele persoonsname op -*ling* of -*eling*.
bv. *ouderlinge* — *ouderlings*, *sendelinge* — *sendelings*.

(c) Baie vreemde en verafrikaanste woorde met die hooftoon op die endlettergreep:
bv. *offisiere* — *offisiers*, *ingenieure* — *ingenieurs*, *hotelle*—*hotels*, *kapteine* — *kapteins*, *koeponne* — *koepons*.

Ook woorde op -*or*:
bv. *professore* — *professors*, *moderatore* — *moderators*.

Opm.—Van sommige woorde dui die mv.-vorme op — *e* of -(*e*)*s* 'n betekenisverskil aan.

So beteken *lettere* bv. "letterkunde," *letters*: "lettertekens." (vgl. verder *Betekenisleer*.)

§ 77. IV. Op —(*e*) *ns*.

Hierdie mv.-uitgang kom veral voor by woorde wat oorspronklik op -*en* geëindig het, maar wat die *n* of die *en* verloor het:

bv. *vark* — *varke(ns)*, *jong* — *jongens*, *wa* — *waens*, *môre* — *môrens*, *wese* — *wesens*, *lewe* — *lewens*, *gevoel* — *gevoelens*, *genoeë* — *genoeëns*.

Sommige woorde wat hulle mv. op -*e* vorm, vertoon daarnaas die uitgang -*ens*;

bv. *bad* — *badde*, (*batte*), *baddens*,
*bed* — *bedde*, *beddens*,
*koei* — *koeie*, (*koeiens*),
*kooi* — *kooie*, (*kooiens*),
*mied* (*miet*) — *miede* (*miete*), *miedens* (*miedes*),
*mud* — *mudde*, *muddens*,
*vrou* — *vroue*, *vrouens*.

Opm. 1.—Naas *nôi* (*nooi*) kom in die enkelv. voor *nôie* (*nooie*), mv. *nôiens* (*nooiens*).

Opm. 2.—Van sommige woorde dui die mv.-vorme op—*e* of -(*e*)*ns* 'n betekenisverskil aan.

So beteken bv. *rûe* of *rugte* die mv. van *rug* as liggaamsdeel, *rûens* die mv. van *rug* van 'n berg; *harte* is liggaamsdele, *hartens* figure by die kaartspel. (Vgl. verder *Betekenisleer*.)

§ 78. V. Op —*ers* en —*ere*:

bv. *lam — lammers, goed — goeters, goedere, kalf — kalwers, maat — maters* (naas *maats*), *klip — klippers, ruspe — ruspers, kind — kinders (kindere), lied — liedere, gemoed — gemoedere, gelid — geledere, kleed — klere, volk — volkere* (naas *volke*).

§ 79. VI. Meervoud deur verandering van 'n deel van die woord of deur vervanging van die woord deur één met gelyke betekenis (sinoniem).

(a) Sommige woorde op *-man* kry 'n mv. op *-liede*, *-lui* of *-mense*;

bv. *seeman — seeliede, landsman — landsliede, ambagsman — ambagslui, koopman — kooplui, werksman — werksmense*.

Opm. 1.—Na analogie van *voormanne* word ook gepraat van *staatsmanne, ambagsmanne*, terwyl verder ook voorkom *koopmans, timmermans*.

Opm. 2.—Die mv. van *Engelsman, Fransman, buurman* is *Engelse, Franse, bure*.

(b) Sommige woorde word vervang deur sinonieme:

bv. *raad — raadgewinge,*
*genot — genietinge,*
*doel — doeleindes,*
*eer — eerbewyse,*
*aanbod — aanbiedinge,*
*beleg — belegeringe,*
*leer — leerstellinge.*

§ 80. Opmerking verdien nog die volgende:

1. Sommige snw. met 'n enkelvoudsvorm het 'n meervoudige betekenis, bv.: *tien pond, twee jaar, sewe myl, vyf uur*, ens.

Hieronder val ook verskillende woorde wat op hulle self reeds 'n veelheidsbegrip uitdruk, soos bv.: *teegoed, lekkergoed, wasgoed, onkruid, vee.*

2. Sommige snw. kom net in die enkelvoud voor, waarby die volgende groepe onderskei kan word:

(a) Stofname, soos *goud, silwer, sand, papier, peper, katoen.*

(b) Abstrakte snw., soos *deug, geduld, ouderdom, honger, erns, spot, verdriet, onkunde, kennis.*

Die verskil tussen *konkrete* snw. (wat wel 'n mv. het) en *abstrak* (wat geen mv. het nie) blyk uit die volgende teenstellinge: *"baie redes, min rede"; "baie rade, min raad"* (Langenhoven).

(c) Eiename: *Pretoria, Paul Kruger, Holland.*

3. 'n Aantal snw. kom weer net in die mv. voor: *harsings, fraiings, pluiens, semels, masels, koste, onkoste, maanhare, pokkies, sinkings, stuipe, hurke, skoppens, ruitens, n tule, reisies, ingewande, inkomste, die Trope, die Klassieke,* ens:

4. Vreemde, veral Latynse woorde vertoon soms twee meervoudsvorme, die ou Latynse en 'n nuwe Afrikaanse.

Die mv. van *krietikus* is *krietisie* naas *krietikusse,* van *polietikus*: *polietisie* naas *polietikusse.*

## DIE VOORNAAMWOORD.

§ 81. Die Voornaamwoord of Pronomen is, soos in § 66 opgemerk is, 'n woord wat die plek inneem van 'n selfstandige naamwoord. Wanneer 'n persoon of 'n dier of 'n ding as bekend veronderstel word by die hoorder of leser, is dit nie altyd nodig om die naam van die bekende snw. gedurig te herhaal nie. Die vnw. bestaan in die meeste tale gewoonlik uit kort woorde, sodat die gebruik daarvan dit vir 'n spreker gemakliker maak. Ons sê bv: *ons woon in Suid-Afrika; dit is 'n baie mooi land. My vader is 'n boer; hy woon in die Transvaal.*

Die vnw. word verdeel in die volgende soorte:

1. die persoonlike vnw., waarby hoort:
   die wederkerende vnw.
   die wederkerige vnw.
2. die besitlike vnw.
3. die aanwysende vnw.
4. die vragende vnw.
5. die betreklike vnw.
6. die onbepaalde vnw.

**Die Persoonlike Vnw.** (pron. personale).

§ 82. Die persoonlike vnw. is die mees gewone plaasvervanger van 'n snw., omdat dit net selfstandig gebruik word.

Vorme:

| | enkelvoud | meervoud |
|---|---|---|
| (a) Eerste persoon (die spreker self) | 1. *ek (ekke, ik)* | *ons.* |
| | 2. *my* | *ons.* |
| (b) twede persoon (die aangesproke pers.) | 1. *jy, u (jou), gy* | *julle (jul), u.* |
| | 2. *jou, u* | *julle (jul), u.* |
| | manlik | |
| (c) derde persoon (oor wie gepraat word) | 1. *hy* | *hulle (hul).* |
| | 2. *hom (hem).* | |
| | vroulik | |
| | 1. *sy* | *hulle (hul).* |
| | 2. *haar* | |
| | geslagloos | |
| | *dit (hy)* | *hulle (hul), dit.* |

Opm.— Naas *ek* staan in die skryftaal somtyds onder Nederlandse invloed *ik*. *Ekke* is minder gebruiklik; 'n mens hoor dit as 'n verwonderde vraag, bv.: *Jy het 'n fout gemaak.* Antwoord: *Ekke*? By Langenhoven staan dit om die rym: *Praat van gekke*? *Arme ekke*. Terwille van die nadruk: *Ek plaas my nou hier neer, ekke wat Stoffel Gieljam is.*

Die dubbelvorme *julle — jul, hulle — hul* word naas mekaar gebruik.

Naas *hom* kom *hem* nog voor, onder Nederlandse invloed. Veral vir die Opperwese word tengevolge van tradiesie meestal nog *Hem* gebesig.

**Gebruik.**

Die vorme na 'n 1 hierbo word gebruik as die vnw. die onderwerp van 'n sin is, die vorme na 'n 2 as dit nie die geval is nie.

Omtrent die eerste persoon val op te merk dat die vorm *my* gebesig word in uitdrukkinge soos: *ek is my verwonder, ek was my verbaas*, waarin dit 'n belanghebbende voorwerp of sogenoemde etiese datief genoem word.

Somtyds vertoon *ons* 'n algemene strekking, bv. in die sin: *Ons is geneig om ons eie foute nie raak te sien nie.* Skrywers en redenaars gebruik dikwels uit beskeidenheid die vorm *ons* i.p.v. *ek.*

In die twede persoon word in die enkelvoud die vorm *jou* gebruik, nie as 'n onderwerp nie, maar as 'n uitroep, bv. *jou deugniet! jou dwaas! jou stoute kind!*

*Jy, jou* en *julle* is gemeensame aanspreekvorme. *Gy* word net gebruik as aanspreekvorm vir die Opperwese, bv. deur Keet:

> *"O Gij, wat oor ons lot regeer,*
> *Maak ons weer ééndag vry, o Heer!"*

*U* is die beleefde aanspreekvorm.

Opm.—Die vorm *u* is nie al te gewoon in die omgangstaal nie. Beleefdheidshalwe word gewoonlik die naam of tietel van die aangesproke persoon herhaal; so bv.: *Dag oom! Sal oom binne kom? Hoe gaan dit met oom? Generaal, ek het 'n boodskap vir Generaal.*

Net soos by die eerste persoon die geval is, word ook *jou* gebruik as 'n belanghebbende voorwerp, veral in wendinge soos *jou waarlik, jou wrintig*, bv.: *Ek het dit jou waarlik nou al weer vergeet.*

*Julle* kan byna as 'n onbepaalde vnw. voorkom, bv.: *selfs toe die ossewa padgegee het, kon jy nog langers die pad uitspan. Of in die ry as daar ander mense verbykom, hou julle stil en julle gesels 'n bietjie.*

By die derde persoon word die geslagaanduidende vnw. net gebruik vir die natuurlike geslag; bv. *dis 'n goeie kneg;*

*h y werk baie. Die bont koei wil ek verkoop; s y is vet. Sien jy daardie skip? D i t het van Holland gekom. Sien jy daardie mense? H u l l e is vreemdelinge.*

Wanneer 'n geslaglose snw. tog 'n lewende ding is, word dikwels in plaas van *dit* die vnw. *hy* (en *hom*) gebruik; bv.: *Hierdie pereboom is goud werd, h y dra baie vrugte. Ek moet h o m sorgvuldig snoei. Kan jy voel die gevoel wat 'n volk moet voel, as h y veg vir sy reg en sy taal?* Ook ander snw., die abstrakte ingesluit, kan verteenwoordig word deur *hy*, bv.: *As ons oordeel maar altyd partydig was, sou h y meer billik wees.* Hierdie gebruik brei vinnig uit.

Terwille van personifikasie kom hier ook die vroulike vnw. voor, bv.: *Die Kerk het h a a r roeping vervul.*

Die mv. van die geslaglose vnw. kan wees *dit* of *hulle.* Die gebruik hang daarvan af of die spreker die voorwerpe wil voorstel as 'n groep wat 'n éénheid vorm, of as aparte voorwerpe. Bv.: *hier lê honderd lemoene, d i t is te koop. 'n Sakdoek is 'n nuttige ding as jou trane kom en as h u l l e nie wil kom nie.*

'n Hele sin word altoos as 'n geslaglose snw. behandel, en vervang deur die vnw. *dit.* Bv. *'n Poolreis is 'n gevaarlike onderneming; om d i t te begryp moet jy jou net al die moeilikhede voorstel.*

'n Persoon word somtyds deur *dit* vervang, bv. *Wie kom daar aan? D i s my Pa. D i s arm mense wat daar woon.*

In Afrikaans kom verder die merkwaardige gebruik voor dat *hy* gebesig word om 'n toestand of die voltooiing van 'n handeling aan te dui. So sal 'n mens bv. hoor: A sê vir B: *Ek kan nie klaarkom met die inpak van al die vrugte nie; help my tog 'n bietjie.* B help A, en as hulle klaar is, sê B: *dáár is hy!*, *wat beteken*: "nou is dit klaar."

Die vnw. *dit* kan, net soos *my, jou, hom, haar* en die mv., afhanklik wees van voorsetsels. Bv. *die droogte vanjaar in die Transvaal is verskriklik; by dit kom nog die sprinkaanplaag.* Gewoonlik egter word die verbinding van 'n voorsetsel + *dit* vervang deur *daar* + voorsetsel; in plaas van *by dit* in die genoemde sin sal dus *daarby* gebesig word. Die woord *daar* hoef egter met die voorsetsel nie

*één* woord te vorm nie; die sin kan ook lees: *Daar kom nog die sprinkaanplaag by.* So ook by al die ander voorsetsels, sodat ons kry: *daaraan, daaragter, daarbo, daarby, daardeur, daarin, daarmee, daaronder, daarsonder, daaruit, daarvan* ens.

**Die Wederkerende Vnw.** (refleksief pron.).

§ 83. Hierdie vnw., wat gebruik word om aan te dui dat die handeling, deur 'n ww. uitgedruk, tot die onderwerp van die sin terugkeer, het in Afrikaans die voorwerpsvorme van die persoonlike vnw. Alleen moet opgemerk word dat waar die onderwerp geslagloos is, die wederk. vnw. nie *dit* is nie, maar *hom*, mv. *hulle*. Ons kry dus:

| | |
|---|---|
| *ek* verroer *my* | *hy* verroer *hom* |
| *ons* verroer *ons* | *sy* verroer *haar* |
| *jy* verroer *jou* | *hulle* verroer *hulle* |
| *julle* verroer *julle* | die slang verroer *hom* |
| *u* verroer *u* | die slange verroer *hulle.* |

Wanneer die onbepaalde vnw. *'n mens* die onderwerp is, neem dit *hom* of *jou* as wederk. vnw., bv. *'n mens verwonder hom* of *jou.*

*Sig* kom nog in die skryftaal voor onder Nederlandse invloed.

*Self* word waar nodig as 'n versterking aan die wederk. sowel as aan die pers. vnw. toegevoeg, bv.: *ek self het gekom*; *hy het homself geskaam. Sigself* is, anders as *sig,* 'n gewone Afrikaanse vorm, bv.: *op sigself beskou.*

*Ek myself* soos in *ek myself het dit gedoen* is 'n anglisisme. Wendinge soos: *ek mysigselwe, ek my sigselwe alleen* en *ons drie van ons eie sigselwe* is as ironiese oordrywinge te beskou.

As 'n omskrywing vir die wederk. vnw. gebruik Afrikaans soms *my* (*sy, haar, hulle*) *lyf,* bv. *ek het my lyf grootman gehou. Ek het my lyf engelsman gehou.*

**Die Wederkerige Vnw.**

§ 84. Die wederkerige vnw. dui aan dat die handeling

wat deur 'n meervoudige onderwerp verrig word, die onderwerpe wederkerig raak.

Die vorm van hierdie vnw. is *mekaar.*

Bv.: *Die jongetjies het mekaar geslaan. Die hond en die kat het mekaar seer gemaak.*

Naas *mekaar* kom ook voor, maar dan as 'n nadere bepaling by die onderwerp, *die een die ander,* bv.: *die honde het die een die ander gebyt.*

**Die Besitlike Vnw.** (possessief pron.).

§ 85. Die bes. vnw. is ook 'n plaasvervanger van 'n snw., in die sin egter dat dit nie net die snw. vervang nie, maar die snw. in sy funksie as 'n besitter. As ons dus sê: *dis my boek,* dan druk dit dieselfde uit as: *hierdie boek behoort aan my* of *is van my.*

Die bes. vnw. kan sowel selfstandig as byvoeglik gebruik word.

V o r m e:

| | | |
|---|---|---|
| (a) eerste persoon | enkelvoud | meervoud |
| byvoeglik gebruik: | *my* | *ons, onse.* |
| selfstandig: | *myne* | *ons s'n(s'nne, syn, syne).* |
| (b) twede persoon | | |
| byvoeglik gebruik: | *jou, u* | *julle (jul), u.* |
| selfstandig: | *joue, joune* | *julle s'n.* |
| (c) derde persoon | manl. en geslagl. | vroulik |
| byvoeglik gebruik: | *sy, se* | *haar hulle (hul).* |
| selfstandig: | *syne* | *hare, hulle s'n.* |

Bv. *Hier is my broer. Daar woon ons oom. Dis jou skuld. Die moeder en haar dogter. Die ouers en hulle kinders.*

Die gewone vorm van die eerste pers. mv. is *ons. Onse* is minder gewoon; dit lewe nog in 'n paar vaste uitdrukkinge, soos *Onse Vader, Onse God, Onse Jan.* Somtyds word dit ook deur digters gebruik terwille van die ritme, bv. deur Keet:

*En peins oor wat gely is in die hoop,*
*Dat volle vryheid onse lot sal wees.*

In Langenhoven se spreuk: *Ons liggaam het ons om mee te sterwe, onse siel om mee te lewe,* skyn die vorm *onse* gekies te wees vóór 'n woord wat met 'n *s* begint.

Die onbeklemtoonde vorm van *sy*: *se* word vir alle geslagte en getalle gebesig, wanneer dit agter die besittende

snw. gebruik word, bv. *Jan se boek*; *die meisies se poppe.*

Die vorme *haar*, *hul* het 'n meer beperkte gebruik, bv.: *Die vrou haar (se) kinders. Die Boere hul (se) gewere.*

Die selfstandig gebruikte bes. vnw. neem nie 'n lidwoord nie, bv.: *hierdie huis is myne, syne. Moenie met 'n ander se godsdiens spot nie. As joue soveel beter is.*

Ook kan die vorme *syne*, *syn*, *s'n*, *s'nne* na snw., eiename of pers. vnw. selfstandig gebesig word. Bv.: *hierdie huis is Oom syne, ons s'n, hulle s'n.* Maar vir die vroulik: *dis my Tante hare.*

**Die Aanwysende Vnw.** (demonstratief pron.).

§ 86. Die aanwysende vnw. kan 'n suiwer plaasvervanger wees van die snw., en dus selfstandig gebruik word, maar dit kan ook as byvoeging by 'n snw. optree, en vervang dan feitlik die aanwysende gebaar; die laaste gebruik is die mees veelvuldige.

Vorme.

Vir byvoeglike gebruik: *hierdie*, *daardie* en *diè* vir alle geslagte.

Vir selfstandige gebruik: *hierdie (een)* en *diè (een)* vir alle geslagte, waarnaas *dit* vir geslaglose voorwerpe.

Bv.: *hierdie boom groei vinnig, maar daardie (een) stadig. Eers het hulle gewen, maar diè slag ons. Dit is almal bome wat ek verlede jaar geplant het. My vader se huis en die van my oom.*

Uit Nederlands geërf is die verskillende vorme: *dees*, *dese*, *deus*, *dus* in vaste wendinge, bv. *van dees maand*, *van dese week*, *van dese jaar*, *vandeusjaar*, *deuskant*, *duskant.*

Naas *hierdie een* en *daardie een* word ook gebruik: *deuskant (duskant) se een* en *anderkant se een.*

As 'n vaste uitdrukking in boektaal kom voor: *dese en gene. Diegene* is hoofsaaklik beperk tot die skryftaal.

*Dit* en *dat* is aanwysend in die uitdrukking: *oor dit en dat gesels.* Keet skrywe: *Ons dink aan dit en ons dink aan dat.*

In die geërfde woorde *dergelik*, *derhalwe*, *dermate*, *desnieteenstaande* en in *des te beter*, *slegter* ens. het die verboë vorme *der* en *des* aanwysende krag.

Afrikaans ken die merkwaardige gebruik dat *die* terugverwys na 'n hele sin; bv.: *dit het baie gereent, dis diè wat*

*ek nie kon kom nie.* Die betekenis van *dis* (*diè wat* is *dáár-om.* Net so in: *Waar woon A? Diè weet ek nou nie.*

Voorsetsel + *dit* word *daar* + voorsetsel. Vgl. § 82.

Aanwysend is ook die woorde *so'n, sulke* en *soortgelyke,* wat net byvoeglik gebruik word; bv. *so'n bees sal jy nooit verkoop nie. Sulke dinge hinder 'n mens. Dis 'n soortgelyke geval.*

*Dieselfde* wys na 'n bekende snw. en word selfstandig èn byvoeglik gebruik; bv. *dieselfde man van gister het ek netnou raakgeloop. Die musiekstuk wat ek vanaand gehoor het is dieselfde as van verlede week.*

In die bywoorde *dusver, aldus* besit *dus* aanwysende krag.

**Die Vragende Vnw.** (interrogatief pron.).

§ 87. Om te vra na 'n snw. dien die vragende vnw.

Vorme.

*Wie* vra na persone.
*Wat* (*watte*) na dinge.

*Watter* en *waffer* naas *watter een* en *waffer een* na albei. Almal word selfstandig gebruik, net *watter* en *waffer* ook byvoeglik.

Bv.: *Wie loop daar? Wat het jy in die sak?*

*Daar was ses pryse; watter (een) het jy gekry? Watter (waffer) persoon het nou hier aangekom? Ek weet nie watter (waffer) een dit is nie.*

Die vorm *watte* kom net soos *ekke* voor in 'n verwonderde vraag; bv. A: *Ek het 'n pond-noot opgetel.* B: *Watte?*

Besit word aangedui deur *se* (*sy, haar*) agter die vnw. te voeg, bv.: *Wie se perd is dit? Wie se kinders speel daar?*

Naas *watter* of *waffer* kom ook voor: *wat se*, bv.: *wat se gelol is dit?*

In verbinding met 'n voorsetsel word die vr. vnw. vervang deur *waar,* bv.: *Waarmee bewerk die boer sy grond? Waaraan kan 'n mens sien of die hoenders siek is?*

So ook *waarom,* as vraagwoord gebruik naas *hoekom.*

Net *vir wat* is gewoon naas *waarvoor,* bv.: *Vir wat wil jy dit hê?*

**Die Betreklike Vnw.** (relatief pron.).

§ 88. Soos die naam aandui, het die betr. vnw. betrekking op 'n reeds genoemde snw.; dit kan alleen selfstandig gebruik word.

Die mees gebruiklike vorm vir alle geslagte en getalle is *wat*. Daarnaas staan in bepaalde gevalle *wie*.

Bv.: *Die student wat vlytig werk, behaal sukses. Daar is die vrou wat so kwaai is. Dis die ding wat ek so lank gesoek het. Die piramiedes wat die Egiptenare gebou het, is reusagtig groot.*

Die vorm *wie* word gebruik:

(a) In verbinding met *se* om die besitsverhouding van persone weer te gee, bv.: *die inboorlinge wie se afkoms onbekend is.*

(b) In sinne van algemene strekking, waar die vnw. dus nie betrekking het op 'n bepaalde persoon of persone nie, bv.: *Wie soek, sal vind.*

(c) In verbinding met 'n voorsetsel; bv. *dis my broer, van wie ek jou vertel het. Dis die dame met wie hy gaan trou.*

Die verbinding voorsetsel + *wie* of *wat* kan egter vervang word deur *waar* + voorsetsel, bv.: *Die seun, waarop sy vader trots is. Die oorlog waarvan ek jou vertel het.*

In Afrikaans vind hierdie vervanging lank nie altyd plaas nie. Die vnw. *wat* kan selfs van die voorsetsel waar dit by behoort deur ander woorde in die sin geskei wees; bv.: *Die aardbewing in Japan is die grootste ramp wat ek ooit van gehoor het.*

Vgl. ook § 235.

**Die Onbepaalde Vnw.** (pron. indefinitum).

§ 89. Die onbepaalde vnw. het 'n algemene karakter en dit verwys nie na één of meer bekende snw. nie, maar laat die aard en die getal daarvan oop.

As onbep. vnw. word gebesig:

*Ons, julle* (vgl. § 82), *wie* en *wat* (vgl. § 88), *dit, 'n mens, die mense, g'n mens, jy, iemand, niemand, iets, niks,*

*almal, algar, albei, iedereen, geen een, elke, elk, elkeen, sommige, ('n) sekere, enige.*

Bv.: *dit reent.*

*Iemand om tog aan te kan sê: "Staan daar" is ook al 'n hulp. Almal is welkom. Hulle bereik albei hulle doel. Ek het gedog elkeen weet dit.*

Verboë vorme van onbep. vnw. is: *allereers, allerlei, allerliefs, allermees.*

Ook *één* word verbuig wanneer dit as 'n onbep. vnw. dien: *Dis éne Du Toit.*

Die ou vorm *niet* is bewaar in *verniet* en *tot niet gaan.*

In verbinding met *se* word die besitsverhouding uitgedruk: *Almal se boeke.*

Sommige onbep. vnw. word naas mekaar in dieselfde sin gebesig; veral is dit die geval met *'n mens* en *jy — jou*; bv.: *'n Mens bie in die begin omdat jy die artiekel wil hê. Donkerder lyk die nag van die toekoms as 'n mens jou oog opslaan.*

*Wat* het 'n onbepaalde betekenis in uitdrukkinge soos: *Dis wat moois!*

## DIE LIDWOORD.

§ 90. Die Lidwoord of Artiekel is die mees gewone aanwyser van 'n snw. Soos ons in § 66 opgemerk het, is dit die voorstelling van 'n aanwysende gebaar, maar ons moet hier die beperking maak dat die aanwysende krag van die lidwoord baie verswak het, en dat die aanwysing feitlik net nog beteken dat die snw. 'n éénheid is of as sodanig beskou word. As ons sê:

1. *sand is daar in oorvloed op die strand,*

2. *kinders speel in die sand,*

dan kan die geringe aanwysende krag van *die* in sin 2 maklik waargeneem word.

Oor die gebruik van die lidwoord handel ons egter verder in die sinsleer.

Daar bestaan 'n bepalende en 'n nie-bepalende lidwoord, ook genoem bepaalde en onbepaalde lidwoord. Die bepalende lidwoord word gebruik om 'n bepaalde selfstandigheid, wat by die hoorder as bekend veronderstel word, aan te dui; die nie-bepa-

lende lidw. daarenteen staan by 'n snw. wat as onbekend veronderstel word, of waarvan die getal onbeperk is.

Die vorm van die bepalende lidw. in Afr. is *die*, vir alle geslagte, naamvalsverhoudinge en getalle, bv. *die os, in die huis, die bome.*

In die verbinding van *aan* + lidw. + infinitief of onbepaalde wys van 'n ww. vertoon die lidw. nog ewe veelvuldig die vorm *'t* as *die*, bv.: *aan 't maak, aan 't ploeg, aan 't soek.*

*'t* kom verder nog voor in 'n paar uit Nederlands geërfde wendinge, soos *om 't ewe, in 't kort* (naas *in kort*).

Opm.—Die Ned. vorm *de* bestaan nog in eiename, bv. *De Vos, De Rust,* en dit word aangewend in sinne met 'n bepaalde gevoelswaarde, oorgeërf uit Ned., bv. *wat de hel, wie de drommel, wie de duiwel, wat de ongeluk.*

Ou verboë vorme van die Ned. *de*, soos *des, s, der, ter, den* (*en*), *ten* kom nog voor in geykte woordverbindinge, bv.: *desnoods, destyds, tand des tyds, kind des doods, sweet des aanskyns, smiddags, soggens, snags, saans; naderhand, byderhand, brood der smarte; terwyl, terdeë, terloops, terstond, mettertyd, ter dood, op den duur, deurentyd, ten slotte, ten dele, tenminste.*

Die nie-bepalende lidw. is *'n*, ook wel, maar selde, geskrywe *een*, en dis die onbeklemtoonde vorm van die telwoord *één*. Verbuig word dit, in die vorm *ène*, net wanneer dit diens doen as 'n onbepaalde vnw.; vgl. § 89.

## DIE BYVOEGLIKE NAAMWOORD.

§ 91. Die Byvoeglike Naamwoord of Adjektief is 'n kenmerkswoord wat by 'n naamwoord gevoeg word. Dit dien om die selfstandigheid, deur die naamwoord uitgedruk, nader te bepaal. Dit beperk dus die begrip wat deur 'n snw. uitgedruk word, deur 'n bepaalde kenmerk of hoedanigheid daarvan te noem.

So kry bv. die snw. *man, vrou, kind* in die sin: "Naas ons woon 'n *ryk* man, met 'n *kwaai* vrou en 'n *stout* kind," 'n beperkter betekenis as in die sin: "Naas ons woon 'n man met vrou en kind."

§ 92. 'n Bnw. kan attributief of predikatief gebruik word. In die eerste geval staan dit vóór die snw.: 'n

*mooi* boek, 'n *goeie* kind; maar dit kan ook agter die snw. voorkom: sy lewe *lank*, 'n mond *vol*, kind*lief*, God *almagtig*.

In die twede geval word dit gewoonlik van die snw. geskei deur 'n werkwoord en maak dan deel uit van die gesegde: die man is *oud*, die seun word *groot*, ek noem hom *dom*. Sommige bnw. kan alleen attributief gebruik word. Daartoe behoort o.a.:

1. Bnw. afgelei van plaasname en persoonsname: *Transvaalse* boere, *Kaapse* wyn, *Atlantiese* oseaan, *Kantse* filosofie, *Einsteinse* teorie.

2. Bnw. wat plek, rigting of tyd aangee: die *voorste* perd, die *onderste* sport, 'n *voorwaartse* beweging, *sydelingse*, *vroeëre*, *gewese*, *teenswoordige*, *toekomstige*, *daaglikse*, *jaarlikse*, *ewige*, ens.

3. Bnw. afgelei van snw.: *vaderlandse* geskiedenis, *letterkundige* prysvraag, *wanhopige* poging, *koninklike* goedkeuring, *ouderlike* woning.

4. Stofaanduidende bnw.: 'n *goue* ring, 'n *silwer* horlosieketting. 'n *glase* kas, 'n *erde* pot, 'n *lakense* broek.

Ander bnw. kan weer alleen predikatief gebruik word, d.w.s. hulle kom alleen voor as deel van die gesegde van 'n sin. Daartoe behoort o.a.:

1. Bnw. wat so nou verbonde is met bepaalde werkwoorde dat hulle nie meer daarvan kan losgemaak word nie:

*kwyt* (raak), *kwalik* (neem), *handgemeen* (raak), *gewaar* (word), *gestand* (doen), *wys* (maak), *afhandig* (maak), *braak* (lê), ens.

2. Bnw. van werkwoorde afgelei: *begaan*, *bestand*, *betrokke*, *bewus*, *gedagtig*, *geheg*, *geneig*, *gewend*, *aangedaan*, *ingenome*, *ontbloot*, *vervuld*, *vatbaar*, *wenslik*, ens.

Opm.— Sommige van hierdie bnw. kan egter ook attributief gebruik word, maar dan kry hulle 'n ander betekenis, as wanneer predikatief gebruik. Vergelyk die volgende voorbeelde:

Hy is *begaan* oor iets — 'n *begane* fout.
Hy is in die saak *betrokke* — 'n *betrokke* lug.
Hy is hom *bewus* daarvan — die *bewuste* persoon.
Hy lyk *aangedaan* daaroor — 'n *aangedane* belediging.
Hy skyn *ingenome* daarmee — 'n *ingenome* standpunt.
Hy is *ontbloot* daarvan — met *ontblote* hoof.

**Soorte van Bnw.**

§ 93. Volgens die aard van die diens wat hulle verrig, kan bnw. in die volgende twee hoofsoorte verdeel word:

1. Bnw. van hoedanigheid, wat dus 'n kenmerk of eienskap van 'n selfstandigheid aangee. Hieronder val die meeste bnw.: *mooi, lelik, goed, sleg*, ens.

2. Stofaanduidende bnw., wat dus die stof of materiaal aangee waaruit 'n selfstandigheid bestaan. Deurdat die meeste stofaanduidende bnw. in Afrikaans dieselfde vorm het as die snw. waarvan hulle afgelei is (die woord *hout* kan sowel beteken "gemaak van hout," as die stof *hout*), bestaan daar as 'n natuurlike gevolg die neiging om die bnw. + die snw. te beskou as 'n samestelling van 'n snw. + 'n snw. Daarom word die stofaanduidende bnw. + die snw. gewoonlik ook as één woord uitgespreek en geskrywe, hoewel dit nie noodsaaklik is nie.

So kan 'n mens sê en skrywe: 'n *yster paal* of 'n *ysterpaal*, wat beteken: 'n paal van yster gemaak; maar nie: 'n *yster vark* nie, alleen *ystervark*, omdat 'n vark nie van yster gemaak is nie. Die laaste woord is 'n samestelling wat één begrip uitdruk, die eerste is 'n stofaanduidende bnw.+ snw. Vergelyk verder *rietdak — rietbok*; *erdepot — erdvark*, *erdwurm*; *klipmuur — klipsalmander*; *vuurpyl — vuurhoutjie*; *waterblaas — waterhond*.

Hieruit blyk dus duidelik die verskil tussen 'n egte samestelling en die bloot aaneengeskrewe stofaanduidende bnw + snw. Voorbeelde van die laaste is die volgende: *grasdak*, *strooihuis*, *glaasdeur*, *kleimuur*, *blikskottel*, *houtlepel*, *plankvloer*, *syrok*, *ferweelbroek*, *loodpyp*, *koperketel*, *waskers*, *waspop*, *rottingstoel*, ens.

Opm. 1.— Uit sommige aaneengeskrewe vorme blyk nog duidelik dat die eerste deel *nie* 'n snw. is nie, maar die daarvan afgeleide stofaand. bnw. So vertoon bv. *glaasoog*, *glaasdeur* 'n lang *aa*, terwyl die snw. *glas* lui; *erdepot* vertoon 'n *e*, terwyl die snw. *erd* in samestellinge soos *erdwurm* sy betekenis as 'n snw. bewaar.

Opm. 2.— In 'n paar staande uitdrukkinge kom die stofaand. bnw. nog los van die snw. voor, met figuurlike betekenis: 'n *gulde* geleentheid, 'n *wasse* neus, *stene* tafels, *stale* harte.

Opm. 3.—Verskillende ander rededele kan ook as bnw. gebruik word, bv.: Aanwysende, Vragende en Besitlike vnw., Telwoorde, Bywoorde, Onvoltooide en Voltooide Deelwoorde.

Vergelyk die paragrawe waar hierdie rededele behandel word.

## Verbuiging van die Bnw.

§ 94. Soos ons by die behandeling van die snw. opgemerk het, is Afrikaans betreklik arm aan buigingsvorme. Maar naas die snw. kan ook die bnw. nog in sekere gevalle verbuig word. Hierdie buiging of vormverandering dien in sommige gevalle om betekenisverandering aan te dui, in ander gevalle bestaan daar geen bepaalde rede vir die buiging nie. Want geslagsonderskeiding speel hierby geen rol, soos bv. in Nederlands nie. So sê ons: 'n *goeie* man, vrou, kind; maar daarnaas 'n *groot* man, vrou, kind.

Ons sal hier nie probeer aantoon w a a r o m die bnw. in die eerste geval wél, in die twede geval nie verbuig word nie. Ons doel is enkel om te konstateer w a n n e e r, volgens die algemene spraakgebruik, die bnw. wél en wanneer dit nié verbuig word nie.

Om hierdie ingewikkelde kwessie, wat ons meeste skrywers nog heelwat las veroorsaak, so oorsigtelik moontlik te behandel, sal ons dit onder twee aparte hoofde bespreek: (1) die gevalle waar die bnw. geen verandering ondergaan nie; (2) die gevalle waar dit kan verbuig word. Hiermee wil nie te kenne gegee word dat ons al die struikelblokke uit die weg sal ruim nie, maar dis in elk geval 'n poging om tot 'n sistematiese indeling te geraak.

## Onverboë vorme van die Bnw.

§ 95. Die Bnw. word in die volgende gevalle nie verbuig nie:

1. Wanneer dit p r e d i k a t i e f gebruik word (vgl. § 92), en ook a t t r i b u t i e f, maar alleen as dit *agter* die snw. staan: sy lewe *lank*, 'n mond *vol*, ens.

2. S t o f a a n d u i d e n d e bnw. Hier kom egter enkele uitsonderinge voor: *goue, lakense, glase, erde*, en die figuurlik gebruikte *gulde, wasse, stene, stale* [Vgl. § 93 (2)]. Maar verder neem die stofaand. bnw. nooit 'n *e* nie.

3. Bnw. op *-er* (waaronder die vergrotende trap val): 'n *lekker* eetmaal, 'n *donker* nag, *helder* water, *suiwer* drank,

*dapper* soldate, 'n *jammer* hart, die *hoër* onderwys, ons *laer* skole, *groter* ondernemings, 'n *swaarder* gewig, *gehoorsamer* kinders, by 'n *vroeër* of *later* geleentheid.

Opm.— *Ander* word net verbuig in die vaste uitdrukking *onder andere*, maar anders nooit. Dus: sommige mense sterf jonk, *ander* word oud.

*Meer* en *minder* word net verbuig in die vaste uitdr. "in *meerdere* of *mindere* mate."

*Seker* en *besonder* word gewoonlik verbuig: 'n *sekere* man, *sekere* mense, *besondere* omstandighede.

*Ieder* bly onverboë in *iedereen, in ieder geval*; maar word anders altyd verbuig: *iedere* mens moet sterwe, *iedere* nasie het sy taal; *verder* word gewoonlik verbuig.

4. Eenlettergrepige bnw. op *-lm* en *-rm*: 'n *kalm* see, 'n *skelm* laggie. 'n *arm* man, 'n *warm* dag, 'n *ferm* houding.

Opm.— *Arm* word egter verbuig, wanneer dit met nadruk of figuurlik gebruik word: Hy is 'n *arm* man en daarby ook 'n *arme* sukkelaar.

Die *arme* vlugtelinge het alles verloor. Daar is vandag baie *arm* mense wat genoem word *arme* blankes.

5. Eenlettergrepige bnw. op *-ng:* 'n *lang* distansie, 'n *bang* kind, 'n *jong* perd, 'n *wrang* smaak, *streng* maatreëls.

Opm.— Wanneer *lang* en *jong* predikatief gebruik word, lui hulle *lank* en *jonk*.

6. Eenlettergrepige bnw. wat op 'n klinker of tweeklank eindig: 'n *ou* gewoonte, *lou* water, *rou* vleis, 'n *flou* perd, *bo*land, *bo*deur, *ru*gare, 'n *ru* vel, 'n *sku* kind, 'n *mooi* gesig, 'n *rooi* kleur 'n *kwaai* bees, *vry* losies, *lui* skepsels.

Opm. 1.— Sommige van hierdie bnw. word ook verbuig, soos bv.: 'n *ruwe* behandeling, 'n *sluwe* plan, 'n *troue* vrind, 'n *kwaaie* duiwel, die goeie *oue* tyd, " die bouvalle van 'n *oue, oue* boerewoning."

Opm. 2.— In woorde soos die volgende word die bnw. *ou* altyd aaneengeskrywe met die volgende snw.: *oupa, ouma, oumens, ouboet, oubaas, ounooi, oula, oujong, oujongkêrel, oujongnooi, oujaarsdag*. Vgl. ook *bodeur, boland, rousteen, rugare*.

Opm. 3.— *Nuwe* is die verboë vorm van *nuut*.

7. Eenlettergrepige bnw. wat op 'n ander medeklinker eindig as *d, f, g, s*: 'n *dik* muur, 'n *sterk* stroom, 'n *kaal* vlakte, *vuil* water, 'n *lam* arm, 'n *klam* doek, 'n *dun* stokkie, *groen* gras, 'n *skerp* mes, 'n *lomp* dier, 'n *seer* hand, 'n *suur* gesig, 'n *bont* kalf, 'n *stout* kind.

Opm. 1.—Hier kom egter ook enkele verboë vorme voor: 'n *naakte* liggaam, 'n *pure* kind, *pure* goud, 'n *ware* gebeurtenis, 'n *nare* droom, die *hele* dag naas *heeldag*, *elke* maal naas *elkeen*, in *alle* geval naas *almal*, ten *enemale* naas *eenmaal*, hierdie *ene* naas hierdie *een*.

Opm. 2.—Soos reeds hier en daar uit die voorgaande opmerkinge geblyk het, kom dit dikwels voor dat onverboë bnw. in bepaalde gevalle nog verbuig word. Dit gebeur meestal in vaste uitdrukkinge, of wanneer hulle met nadruk of in figuurlike sin gebruik word. Hier volg nog enkele voorbeelde om dit te illustreer:

| | |
|---|---|
| 'n *teer* plantjie | —'n *tere* saak. |
| 'n *suur* appel | —'n *sure* ondervinding. |
| 'n *diep* gat | —'n *diepe* vernedering. |
| 'n *wys* perd | —'n *wyse* raad. |
| 'n *duur* artiekel | —'n *dure* plig. |
| 'n *stout* kind | —jou *stoute* kind! |
| 'n *groot* werk | —op *grote* skaal. |
| 'n *lui* mens | —'n *luie* vabond. |
| 'n *skoon* gesig | —'n *skone* geleentheid. |
| 'n *dooi* perd | —op sy *dooie* gemak. |
| 'n *vol* glas | —by sy *volle* verstand. |
| *ryp* vrugte | —'n *rype* ervaring. |
| 'n *bang* kind | —'n *bange* nag deurbring. |
| 'n *wrang* smaak | —die *wrange* vrugte van 'n daad pluk. |

### Verboë vorme van die Bnw.

§ 96. Alleen attributief gebruikte bnw. kan verbuig word, d.w.s. naas die onverboë vorm kan 'n verboë vorm op *-e* voorkom. Dit gebeur in die volgende gevalle:

1. Eenlettergrepige bnw. wat op die volgende medeklinkers eindig: *d, f, g, s*.

(a) Op *d*:

(i) 'n *harde* pad, 'n *wrede* vonnis, 'n *vreemde* taal, 'n *wilde* gedierte.

(ii) Met verdubbeling van die *d* (vgl. § 40): 'n *gladde* tong.

(iii) Met uitstoting van die *d* (vgl. § 57): 'n *koue* wind, 'n *breë sloot,* 'n *goeie* les, 'n *wye* ruimte.

(b) Op *f*:

(i) Met oorgang van *f* tot *w* (vgl. § 57): 'n *gawe* kêrel, 'n *halwe* brood, 'n *stywe* nek, 'n *skurwe* vel, 'n *liewe* kind, 'n *dowe* man.

(ii) Met oorgang van *f* tot *ww* (vgl. § 57): 'n *lawwe* grap, 'n *growwe* stem (maar *grofbrood*), 'n *dowwe* geluid, 'n *muwwe* ruik (maar *vermufte* brood).

Opm.— Van *saf* kom twee verboë vorme voor: *sawwe* en *safte*. Die laaste is die mees gebruiklike van die twee, en is waarskynlik ontstaan na analogie van *sagte*. Die *t* wat in die onverboë vorm aan die end weggeval het (Ned. *zacht*), word in die verboë vorm nog bewaar. "Daar is 'n baie groot verskil tussen die *sagte* man en die *safte* man." (Langenhoven: *Naarheid en Waarheid*.)

(c) Op *g*:

(i) Met die *t* wat in die onverboë vorm aan die end weggeval het, maar in die verboë vorm bewaar gebly is (vgl. § 57): 'n *sagte* bed, 'n *slegte* voorbeeld, 'n *ligte* werk, 'n *digte* bos, 'n *egte* patriot, die *regte* man.

(ii) Met uitstoting van die *g* (vgl. § 57): 'n *hoë* toring, 'n *droë* tak, 'n *leë* huis, in die *ruie* gras, op 'n *vroeë* oggend, my ou *moeë* liggaam.

(iii) Met verdubbeling van die *g* (vgl. § 41): 'n *logge* dier, 'n *vlugge* boodskapper, 'n *stugge* persoon.

Opm.— In sommige streke, veral in die Noorde, word dikwels die *g* behou in woorde onder (ii) genoem. Dus *hoge, lege,* ens. (die *g* word uitgespreek soos in Engels *go*).

So ook in die woord *nege* naas die bolandse vorm *neë*.

In woorde, soos onder (iii) genoem, wat nog weinig gebruik word in die spreektaal, word die *gg* nie as stemhebbende klapper uitgespreek, soos in *brugge* en *sogge* nie, maar as stemlose glyer, soos in *brug* en *sog*.

(d) Op *s*:

(i) 'n *dwase* bewering, 'n *valse* profeet, 'n *flukse* seun, 'n *trotse* vader, 'n *snaakse* affêre, 'n *ganse* menigte.

(ii) Met verdubbeling van die *s* (vgl. § 45): 'n *krasse* bewering, met *rasse* skrede.

(iii) Met die bewaarde *t* [vgl. c, (i)]: 'n *juiste* voorstelling, 'n *vaste* betrekking, 'n *woeste* streek.

Opm.—Hier kom enkele onverboë vorme voor: 'n *fris* dogter, 'n *los* tand, *bros* hout.

2. Bnw. op *-s*, afgelei van snw.: *Hollandse*, *Engelse*. *Duitse*, *Franse*, *joodse*, 'n *doodse* stilte, die *aardse* lewe, *helse* lawaai, *skoolse* wette, *steedse* gewoontes (met verandering en rekking van *a* tot *ee*).

3. Meerlettergrepige bnw. [behalwe die op *-er*. Vgl. § 95 (3)]: 'n *gewapende* bende, 'n *kinderagtige* ekskuus, 'n *vermaaklike* spel, 'n *gehoorsame* kind, 'n *respektabele* man.

Hieronder val ook die volgende:

(a) Bnw. in die oortreffende trap: die *kinderagtigste* ekskuus, die *vermaaklikste* spel, die *gehoorsaamste* kind.

(b) Onvoltooide deelwoorde wat byvoeglik gebruik word: 'n *hardwerkende* man, *staande* water, *spelende* kinders, die *ontwakende* natuur.

(c) Voltooide deelwoorde wat byvoeglik gebruik word: *geploegde* grond, 'n *gestrafte* misdadiger, 'n *gebroke* stem, 'n *gebreekte* koppie, 'n *opgeskote* kind, *uitgesockte* vrugte. (Vgl. oor die verbuiging van die deelwoord §§ 149 en 152 vlgg.).

(d) Bnw. aan vreemde tale ontleen: 'n *sekundêre* skool, 'n *populêre* persoon, (maar: 'n *populêrder* persoon —vergrotende trap), 'n *intellektuele* ontwikkeling, 'n *vakante* betrekking, 'n *krictiese* beskouing, 'n *kritieke* oomblik, 'n *sensasionele* gebeurtenis, 'n *koöperatiewe* vereniging.

Opm. 1.—Samegestelde bnw. volg die buiging van die laaste deel daarvan, en kom dus voor met en sonder —*e*: 'n *skatryk* man, 'n *spekvet* perd, 'n *goedkoop* artiekel, 'n *papsafte* perske, 'n *doodgoeie* siel, 'n *dolleë* fles.

Opm. 2.—Gesubstantiveerde bnw. (d.w.s. bnw. wat as snw. gebruik word) word altyd verbuig:

(a) In die enkelvoud altyd na 'n lidwoord of voornaamwoord: Die *ryke* bekommer hom selde oor die *arme*. Daardie *blinde* loop alleen. Watter *veroordeelde* het vrygekom? Soek jy 'n *grote* of *kleintjie*? Hy is my *meerdere*. Die *ware*, die *skone*, die *goeie*, die *kleinere*, die *grotere*.

(b) In die meervoud gewoonlik met—*s*: *rykes* en *armes*, *kreupeles*, en *blindes*, *grotes* en *kleintjies*, *veroordeeldes*, *teleurgesteldes*.

Opm. 3.—Enkele selfstandig gebruikte bnw. word al heeltemal as snw. beskou: *Hollands* (die Hollandse taal), *Afrikaans* (die Afrikaanse taal), 'n *dwaas*, 'n *vrek*, 'n *gek*, 'n *liberaal*, *goed* en *kwaad*.

4. Daar is verder 'n aantal staande uitdrukkinge of gekte terme, waarin die bnw. in verskillende verouderde buigingsvorme bewaar gebly is. Dit is taalfossiele uit 'n vroeër tydperk wat die later ontwikkeling van Nederlands nie meegemaak het nie, en dus nog minder die van Afrikaans.

Maar hoewel sommige daarvan alleen nog in deftige styl voorkom, behoort die meeste tot ons alledaagse woordeskat, soos uit die volgende voorbeelde blyk:

*Goedsmoeds*, *blootshoof*, te *gelyker* tyd, ter *elfder* ure, op *heter* daad, te *goeder* trou, van *ganser* harte, in *koelen* bloede, ten *ewigen* dage, *groten*deels, *goeder*tieren (tier = aard), *stormender*hand, *onverrigter* sake, niks *nuuts*, iets *groots*, veel *goeds*, wat *moois*, *aller*lei, *veler*lei, *aller*mees, *aller*mins, ten *goede*, ten *kwade*, ens.

**Trappe van Vergelyking.**

§ 97. Bnw. kan verder nog buiging of vormverandering ondergaan om betekenisverandering aan te dui, wanneer die eienskap of hoedanigheid van 'n selfstandigheid wat deur die bnw. genoem word, 'n verandering ondergaan. Al die kinders in dieselfde klas is nie ewe vlytig nie. Hierdie eienskap is by die een in meerdere of mindere mate aanwesig as by die ander; en om nou die verskillende grade of trappe van vlytigheid te kan bepaal, neem die bnw. verskillende vorme aan, ooreenkomstig die graad of trap wat dit voorstel.

So kan ons bv. sê: Piet is *vlytig*, maar Paul is *vlytiger*, en Klaas is die *vlytigste* leerling in die klas. Ons

vergelijk dus die drie leerlinge met mekaar wat hulle trappe van vlytigheid betref, en daarom word die trapaanduidende vorme van die bnw. genoem trappe van vergelyking.

Daar is drie trappe:

(a) Die eerste of Stellende Trap (Positief) dien as uitgangspunt en gee alleen 'n bepaalde eienskap van die selfstandigheid aan: 'n *vlytige* leerling, 'n *stout* kind.

(b) Die twede of Vergrotende Trap (Komparatief) word gewoonlik gevorm deur die onverboë vorm van die bnw. plus die uitgang *-er*, en toon aan dat die eienskap, deur die bnw. genoem, in 'n hoër graad aanwesig is:
Paul is *vlytiger* as Piet; hierdie kind is *stouter* as daardie een.

Opm.—Soos uit die tabel van voorbeelde sal blyk, is hierdie definiesie nie heeltemal juis nie, omdat dit nie al die gevalle dek nie. Dikwels word die vergrotende trap gevorm nie deur die onverboë vorm van die bnw. plus —*er* nie, maar deur 'n gewysigde vorm daarvan, en ook met ander uitgange as —*er*. Waar dit voorkom, sal in 'n opm. die aandag daarop gevestig word.

Ook sou die vergrotende trap in sommige gevalle eintlik verkleinende trap moet genoem word, bv.: Paul is *kleiner* as Piet.

(c) Die derde of Oortreffende Trap (Superlatief) word altyd gevorm deur die onverboë vorm van die bnw. plus die uitgang *-ste*, en toon aan dat die eienskap deur die bnw. genoem, *in die hoogste graad* aanwesig is: Klaas is die *vlytigste* leerling in die klas; hierdie kind is die *stoutste* van almal.

Die volgende tabelle kan dien om die vernaamste veranderinge te illustreer, wat veral die medeklinkers ondergaan by die vorming van die komparatief.

§ 98. 1. Bnw. op *-d*:

| Stellende Trap. | Vergrotende Trap. | Oortreffende Trap. |
|---|---|---|
| (a) hard | harder | hardste |
| wreed | wreder | wreedste |
| vreemd | vreemder | vreemdste |
| wild | wilder | wildste |
| bekend | bekender | bekendste |
| bemind | beminder | bemindste |
| beroemd | beroemder | beroemdste |
| (b) breed | breër | breedste |
| wyd | wyer | wydste |
| oud | ouer | oudste |
| koud | kouer | koudste |
| (c) glad | gladder | gladste |

Opm. 1.— Uit hierdie voorbeelde blyk dat die oortreffende trap altyd gevorm word deur die stellende trap plus —*ste*, sonder verder wysiging. Hier is dus geen moeilikheid nie. Maar by die vergrotende trap merk ons op dat die *d* soms intervokalies (tussen twee klinkers of vokale) wegval, en soms weer verdubbel word. Hierdie verskynsel het ons reeds onder die Klankleer behandel. Vgl. §§ 57 en 40.

Opm. 2.— *kwaad* — *kwater* — *kwaadste* vertoon 'n *t* in die komparatief wat waarskynlik ontstaan het onder invloed van *later*, soos blyk uit die uitdrukking: *hoe later, hoe kwater*. Oor die betekenisverskil tussen *kwaad* en *kwaai* word onder Betekenisleer gehandel.

2. Bnw. op *-f*:

| Stellende Trap. | Vergrotende Trap | Oortreffende Trap |
|---|---|---|
| (a) gaaf | gawer | gaafste |
| styf | stywer | styfste |
| lief | liewer | liefste |
| skurf | skurwer | skurfste |
| doof | dower | doofste |
| (b) dof | dowwer | dofste |
| grof | growwer | grofste |
| laf | lawwer | lafste |
| muf | muwwer | mufste |
| saf | safter, sawwer | safste |

Opm.—Die *f* gaan in sommige gevalle intervokalies oor in *w*, in ander gevalle in *ww*. Vgl. § 57.

Oor die *f* in *safter* vgl. § 96, 1b Opm.

Enigsins ongebruiklike bnw. volg nog die Nederlandse buiging. *suf—suffer, duf—duffer.*

3. Bnw. op *-g*:

| Stellende Trap | Vergrotende Trap | Oortreffende Trap |
|---|---|---|
| (a) jong | jonger | jongste |
| bang | banger | bangste |
| lang | langer | langste |
| wrang | wranger | wrangste |
| vinnig | vinniger | vinnigste |
| onhandig | onhandiger | onhandigste |
| (b) hoog | hoër | hoogste |
| laag | laer | laagste |
| ruig | ruier | ruigste |
| moeg | moeër | moegste |
| vroeg | vroeër | vroegste |
| (c) sag | sagter | sagste |
| sleg | slegter | slegste |
| lig | ligter | ligste |
| eg | egter | egste |
| heg | hegter | hegste |
| (d) log | logger | logste |
| stug | stugger | stugste |
| vlug | vlugger | vlugste |

Opm.—Hier merk ons die volgende op: 1. In komparatiewe onder (b) word die *g* intervokalies uitgestoot. In sommige streke word dit egter dikwels behou. Vgl. § 96, c, Opm.—2. In komparatiewe onder (c) kom 'n *t* voor wat in die positief nie bestaan nie. Vgl. § 57.—3. In komparatiewe onder (d) word die g verdubbel. Vgl. § 96, c, Opm.

4. Bnw. op *-s*:

| Stellende Trap | Vergrotende Trap | Oortreffende Trap |
|---|---|---|
| (a) dwaas | dwaser | dwaasste |
| snaaks | snaakser | snaaksste |
| hees | heser | heesste |
| voos | voser | voosste |
| fluks | flukser | fluksste |

| Stellende Trap | Vergrotende Trap | Oortreffende Trap |
|---|---|---|
| vals | valser | valsste |
| hulpeloos | hulpeloser | hulpeloosste |
| (b) woes | woester | woesste |
| juis | juister | juisste |
| vas | vaster | vasste |
| (c) los | losser | losste |
| bros | brosser | brosste |
| kras | krasser | krasste |
| fris | frisser | frisste |

Opm.— Oor die *t* onder (b) en die verdubbeling van die *s* onder (c) vgl. §§ 57 en 45.

Daar bestaan 'n neiging om die *t* in te las waar hy nie tuis hoort nie. Langenhoven skryf bv.: "Die makoue, het ek gereken, sou nog *heester* word van die stof onder die trem se buikplank." (*Sonde met die Bure* p. 25). So hoor 'n mens dikwels ook *loster, frister,* ens.

5. Bnw op *-r*:

| Stellende Trap | Vergrotende Trap | Oortreffende Trap |
|---|---|---|
| ver | verder | verste |
| teer | teerder | teerste |
| duur | duurder | duurste |
| swaar | swaarder | swaarste |
| bitter | bitterder | bitterste |
| lekker | lekkerder | lekkerste |
| suiwer | suiwerder | suiwerste |
| jammer | jammerder | jammerste |
| kosbaar | kosbaarder | kosbaarste |

Opm. 1.— In die komparatief word orals welluidendheidshalwe 'n *d* ingelas vóór die uitgang. Dis makliker om te sê *verder, dorder.* ens. as *verrer, dorrer,* en dit klink ook mooier.

Opm. 2.— Die volgende bnw. op —*r* vertoon geen trappe van vergelyking nie: (a) Stofaand. bnw.: *silwer, koper, marmer*; (b) die woorde *regter* en *linker.*

6. Bnw. op *k, l, m, n, p, t*:

| Stellende Trap | Vergrotende Trap | Oortreffende Trap |
|---|---|---|
| dik | dikker | dikste |
| geskik | geskikter | geskikste |
| hinderlik | hinderliker | hinderlikste |

| **Stellende Trap** | **Vergrotende Trap** | **Oortreffende Trap** |
|---|---|---|
| mal | maller | malste |
| kaal | kaler | kaalste |
| vermetel | vermeteler | vermetelste |
| klam | klammer | klamste |
| arm | armer | armste |
| gehoorsaam | gehoorsamer | gehoorsaamste |
| dun | dunner | dunste |
| min | minder | minste |
| groen | groener | groenste |
| diep | dieper | diepste |
| skerp | skerper | skerpste |
| stip | stipter | stipste |
| wit | witter | witste |
| stout | stouter | stoutste |
| nuut | nuter, nuwer | nuutste |

Opm.— Die wysiginge wat hier plaasvind, het ons reeds almal bespreek in vorige opmerkinge.

7. Bnw. op klinkers of tweeklanke:

| **Stellende Trap** | **Vergrotende Trap** | **Oortreffende Trap** |
|---|---|---|
| na | nader | naaste |
| ru | ruwer | ruuste |
| sku | skuwer | skuuste |
| slu | sluwer | sluuste |
| vry | vryer | vryste |
| bly | blyer | blyste |
| gou | gouer | gouste |
| blou | blouer | blouste |
| lui | luier | luiste |
| taai | taaier | taaiste |
| kwaai | kwaaier | kwaaiste |
| mooi | mooier | mooiste |
| rooi | rooier | rooiste |

Opm.— Hierdie gevalle is almal normaal, behalwe die *w* wat in 'n paar komparatiewe bewaar is, en die ingelaste *d* in *nader*.

Die *w* staan egter nie heeltemal vas nie, sodat naas *ruwer, skuwer, sluwer* ook voorkom *ruer, skuer, sluer.* Verder is daar 'n verskil in die superlatief van hierdie vier bnw. (nl. die dubbele teken *aa* en *uu*), maar dit betref alleen die spelling en nie die klank nie. Vgl. §§ 21 en 29.

8. Die volgende vorme is onreëlmatig:

| **Stellende Trap** | **Vergrotende Trap** | **Oortreffende Trap** |
|---|---|---|
| goed | beter | beste |
| baie, veel | meer | meeste |
| bietjie, min | minder | minste |
| laat | later | laaste |
| kwaad | kwater | kwaadste |
| nuwe, nuut | nuwer, nuter | nuutste |
| ——— | eerder | eerste |

Opm. 1.—Oor die vorm *kwater* vgl. § 98, 1, Opm. 2. Die vorm *nuut* alleen predikatief gebruik. Daar is verder 'n betekenisverskil tussen *nuwer* en *nuter.* Die eerste beteken *meer modern,* en die twede *minder verslete,* bv.: "My motorkar is 'n *nuwer* model, al is joune ook *nuter* as myne."

Opm. 2.—By Langenhoven kom die vorm *goeiste* voor, in die sin van *goedaardigste,* as superlatief van *goed*: "Die *goeiste* mens word naderhand ongeduldig" (*Sonde met die Bure* p. 11).

9. Die volgende bywoorde of voorstelsels kan as bnw. gebruik word, maar alleen in die superlatief:
voor — voorste, agter — agterste, binne — binneste, buite — buitenste, bo — boonste, middel — middelste, onder — onderste, uit — uiterste, op — opperste.

Bv. die *onderste* sport van die leer; die *uiterste* grens; 'n *opperste* platjie, ens.

Opm.—Langenhoven gebruik *voorder* as komparatief van *voor*: "hoe jonger hoe voorder" (*Doppers en Filistyne* p. 9).

§ 99. Dikwels word die trappe van vergelyking gevorm deur die gebruik van *meer, mees, minder, mins.* Dit is veral die geval met byvoeglik gebruikte voltooide deelwoorde soos *bekrompe, beskonke, geslepe, ingenome, vergeleë, opgevoede, gehate.*

§ 100. Die superlatief word dikwels in a b s o l u t e sin gebruik, d.w.s. dit druk geen relatiewe of vergelykende graad uit nie, maar alleen 'n baie hoë graad:

My *liefste* moeder; sy *enigste* kind; ek is *hoogs* in my skik; hy doen sy *uiterste* bes; hy lê op sy *uiterste*; die nood is op sy *hoogste*; van jou het ek dit *allermins* of die *allerminste* verwag; 'n *allerellendigste* toestand; 'n *allerbelangrikste* maatreël.

Opm.— Hieronder val ook uitdrukkinge soos die volgende: 'n *afgedankste* pak slae, 'n *vervlakste* leuen, 'n *vervloekste* skande, waarin die bnw. wel die vorm van 'n superlatief vertoon, maar geen superlatiewe betekenis het nie, want daar bestaan geen korresponderende positiewe en komparatiewe vorme nie.

§ 101. Vergelyking kan ook sonder vormverandering van die bnw. uitgedruk word:

Ek is nie *so* slim *soos* (*as*) jy nie.

Hy is *net so* slim *soos* (*as*) sy.

Opm. 1.— Die Nederlandse vorme *zoals* en *evenals* word in Afrikaans verteenwoordig deur *soos* en *net soos*. Daarom is die vorme *soas* en *eweas*, wat nog dikwels geskryf word, af te keur.

Opm. 2.— Onder Nederlandse invloed word *dan* nog dikwels gebruik na 'n komparatief in plaas van *as*. *Dan* is egter alleen noodsaaklik om opeenhoping te vermy in 'n sin soos die volgende: Hy het 'n groter naam as skrywer *dan as* spreker.

Opm. 3.— In plaas van die komparatief plus *as* kan ook die superlatief gebruik word:

Hy is *slimmer as* ek — Van ons twee is hy *die slimste*.

§ 102. Sommige bnw. het geen trappe van vergelyking nie, omdat die eienskap of hoedanigheid wat daardeur uitgedruk word, nie vatbaar is vir vergelyking nie. Hierdie klas kan dus ook tot die absolute bnw. gereken word. Die volgende val daaronder:

(a) Stofaanduidende bnw.: *goue*, *koper*, *glase*, *stene*, ens.

(b) Bnw. van ander rededele afgelei, soos *Afrikaanse*, *Transvaalse*, *maandelikse*, *jaarlikse*, *hedendaagse*, *toenmalige*, *outydse*, *nuwerwetse*, ens.

(c) Bnw. wat reeds 'n absolute betekenis vertoon: *volmaak, dood, almagtig, perfek.*

(d) Samegestelde bnw. wat reeds 'n vergelyking te kenne gee: *spekvet, papsaf, dolleeg, brandarm, yskoud, heuningsoet.*

(e) Bnw. van snw. afgelei deur middel van die agtervoegsel *-loos*: *ouderloos, werkloos, nodeloos, hopeloos.*

(f) Bnw. wat wiskundige eienskappe uitdruk: *rond, vierkantig, parallel, reghoekig.*

Opm.— Soms word selfs sulke absolute begrippe nog versterk, veral wanneer daar besondere nadruk op gelê word. Dit blyk reeds uit *dolleeg* naas *leeg*, *propvol* naas *vol*, *morsdood* naas *dood*, *pikswart* naas *swart*, *sirkelrond* naas *rond*.

Maar ook die superlatiewe uitgang —*ste* word dikwels ook nog weer bygevoeg: in die *volste* sin van die woord; die *volmaakste* gesondheid; die *perfekste* orde.

Hieruit blyk dat absolute begrippe dikwels nog 'n relatiewe betekenis het.

## DIE TELWOORD.

§ 103. Die Telwoord of Numerale dien om die getal van snw. te bepaal of die plek wat 'n snw. inneem.

Telwoorde wat die aantal aangee heet hooftelwoorde, bv. *ses bome*; die wat die plek in 'n ry bepaal: rangtelwoorde, bv. *die sesde boom*; hulle is meestal van die hooftelwoorde afgelei.

Die hooftelwoorde word verdeel in bepaalde en onbepaalde telw.; die name dui die betekenis aan: die eerste soort gee noukeurig die aantal aan, die twede minder bepaald. Die bepaalde hoof- en rang-telwoorde het die volgende vorme:

| Hooftelwoord. | | Rangtelwoord. |
|---|---|---|
| 1 | een | eerste |
| 2 | twee | twede |
| 3 | drie | derde |
| 4 | vier | vierde |
| 5 | vyf | vyfde |

| | **Hooftelwoord** | **Rangtelwoord** |
|---|---|---|
| 6 | ses | sesde |
| 7 | sewe | sewende |
| 8 | ag, agt | agste |
| 9 | nege, neë | negende, neënde |
| 10 | tien | tiende |
| 11 | elf | elfde |
| 12 | twaalf | twaalfde |
| 13 | dertien | dertiende |
| 14 | veertien | veertiende |
| 15 | vyftien | vyftiende |
| 16 | sestien | sestiende |
| 17 | sewentien | sewentiende |
| 18 | agtien | agtiende |
| 19 | negentien, neëntien | neëntiende |
| 20 | twintig | twintigste |
| 21 | een-en-twintig | een-en-twintigste |
| 22 | twee-en-twintig | twee-en-twintigste |
| 29 | neën-en-twintig | neën-en-twintigste |
| 30 | dertig | dertigste |
| 40 | veertig | veertigste |
| 50 | vyftig | vyftigste |
| 60 | sestig | sestigste |
| 70 | sewentig | sewentigste |
| 80 | tagtig, taggentig | tagtigste, taggentigste |
| 90 | negentig, neëntig | negentigste, neëntigste |
| 99 | neën-en-neëntig | neën-en-neëntigste |
| 100 | honderd | honderdste |
| 101 | honderd-en-een | honderd-en-eerste |
| 200 | tweehonderd | tweehonderdste |
| 1000 | duisend | duisendste |
| 1001 | duisend-en-een | duisend-en-eerste |
| 1100 | eenduisend-eenhonderd | duisend-en-eenhonderdste |
| 2000 | tweeduisend | tweeduisendste |
| 1000000 | miljoen | miljoenste |

Opm.— Naas *sewe* kom *seuwe* voor (vgl. § 26, lang *e*, Opm. 2): die vorm *agt* kom bowendien voor in *agtuur*.

Onbepaalde hooftelw. is bv.: *baie, veel, weinig, sommige, al, min, verskeie, elke.*

Bv.: *baie reisigers vertrek vandag.*

Opm.— Word hierdie woorde selfstandig gebruik, dan word hulle beskou as onbepaalde vnw.; vgl. § 89.

Party snw. word as onbepaalde hooftelw. gebesig, bv.: *party, 'n klomp, 'n paar, 'n dosyn, 'n span, 'n koppel, 'n trop.*

Die bepaalde hooftelw. *honderd, duisend, miljoen* en die veelvoude daarvan kan as snw. gebesig word, bv. *'n honderd mense. Duisende van arme-blankes.*

Onbepaalde rangtelw. is o.m. *eerste, laaste, middelste, hoeveelste, soveelste.*

Opm.— Dit spreek vanself dat die eerste drie woorde bepaalde rangtelw. word, wanneer daarby gesê word uit watter groep of aantal die snw. die *eerste* ens. is; bv. *die eerste van daardie ry huise; die laaste van die ses broers.*

## DIE VOORSETSEL.

§ 104. Die Voorsetsel of Preposiesie is 'n verbindingswoord, wat saam met naamwoorde dien om 'n plek, tyd of omstandigheid aan te dui. Omtrent almal kan eweneens as 'n bywoord diens doen, en veral diè van die laaste kategorie vertoon nog duidelik hul oorsprong as sodanig. 'n Plek word bv. aangedui deur die voors. *in* in die sin: *die dorp lê in die Karo;* 'n tyd deur *na* in: *na reën kom sonskyn;* 'n rede deur *weens* in: *weens siekte moes ek tuis bly.*

Die afwisselende gebruik as voorsetsel en as bywoord blyk uit die volgende sinne:

1. *die boot vaar op die rivier* (voors.).
2. *die boot vaar die rivier op* (byw.).
3. *die olifant loop om die boom* (voors.).
4. *die olifant loop die boom om* (byw.).

In sinne 2 en 4 behoort *op* en *om* nie by die naamwoorde *rivier* en *boom* nie, maar by die ww. *vaar* en *loop.*

Die volgende voorsetsels o.m. kom voor in Afrikaans: *aan, aangaande, agter, anderkant, behalwe, betreffende, binne, bo, by, buite, buitekant, deeskant, deur, gedurende, langs (langes, langers), met, na (na-toe), naas, newens, om, ondanks, onder, oor, op, per, sonder, te, teen, teenoor, tot, tussen, uit, van, vir, voor, weëns.*

Opm. 1.— Die Akademie wil onderskei tussen *na* en *naar,* sodat *naar* meer as voorsetsel, *na* meer as bywoord gebruik sal word.

Maar aan hierdie reël word in die praktyk nie streng vasgehou nie, vgl. *hiernatoe, daarnatoe.*

Opm. 2.— Die *v o r m* van voorsetsels is onveranderlik; die gebruik van die dubbele voors. *in die bos in* is nie 'n kwessie van vorm nie, maar van sintaktiese gebruik.

Opm. 3.— Dikwels word voltooide deelwoorde as voorsetsels gebruik. Die verbinding van 'n naamw. met 'n deelwoord druk 'n omstandigheid uit, en kan weergegee word deur 'n hele sin; as ons sê: *ongereken die sprinkane, is die droogte al erg genoeg,* dan beteken dit: *as die sprinkane nie meegereken word nie ...* ens.

Opm. 4.— Oor die gebruik van voorsetsels vgl. die *Sinsleer.*

Opm. 5.— Oor die betekenis (en dus ook die funksie) van voorsetsels vgl. die *Betekenisleer.*

## DIE WERKWOORD.

§ 105. Die werkwoord is die vernaamste woord in 'n sin. Daarom word dit in Latyn eenvoudig genoem *die woord* (*verbum*), wat dus beteken: die woord by uitnemendheid. Die werkwoord gee te kenne:

(a) 'n w e r k i n g of h a n d e l i n g: *lees, skryf, slaan, skiet, vang, speel, hoor, dink, voel*;

(b) 'n bepaalde t o e s t a n d: *staan, lê, sit, hang, rus, slaap, leef*;

(c) 'n v e r a n d e r i n g v a n t o e s t a n d: *opstaan, val, rys, daal, aankom, vertrek, smelt, verdroog.*

Opm.— Dieselfde ww. kan dikwels tot meer as een van hierdie groepe behoor, maar dan met verskil van betekenis, bv.:

*trou* (in die huwelik bevestig) val onder (a).
*trou* (in die huwelik tree) val onder (c).
*kook* (die meid kook water) val onder (a).
*kook* (die water kook) val onder (b).
*smelt* (die meid smelt vet) val onder (a).
*smelt* (die vet smelt) val onder (c).
*hang* (hy hang sy hoed op) val onder (a).
*hang* (sy hoed hang aan die kapstok) val onder (b).

Die meeste bewegingsww. gee sowel 'n handeling te kenne, as 'n verandering van toestand, soos: *loop, ry, kruip, spring,* ens.

### Soorte van Werkwoorde.

§ 106. Volgens die diens wat hulle verrig, kan ww. in die volgende hoofsoorte verdeel word:

1. S e l f s t a n d i g e w e r k w o o r d e: *Die kind s p e e l.*
2. K o p p e l w e r k w o o r d e: *Die kind i s soet.*
3. H u l p w e r k w o o r d e: *Die kind h e t geval.*

**Die Selfstandige Werkwoord.**

§ 107. Die selfst. ww. word so genoem, omdat dit 'n werking, toestand of verandering van toestand kan uitdruk sonder die hulp van 'n ander woord. Dit kan dus selfstandig die gesegde van 'n sin uitmaak, terwyl die koppelww. 'n naamwoord nodig het en die hulpww. 'n ander ww. (Vgl. die sinne in die vorige paragraaf). Die grootste gros van werkwoorde val onder hierdie klas.

§ 108. Die selfst. ww. word weer onderverdeel in die volgende soorte:

1. **Oorganklike (transitiewe)** ww.
2. **Onoorganklike (intransitiewe)** ww.
3. Wederkerende (refleksiewe) ww.
4. Onpersoonlike ww. (impersonalia).

§ 109. 'n Werkwoord is **oorganklik**, wanneer die werking wat daardeur uitgedruk word, nie beperk bly tot die handelende persoon of oorsaak van die werking (*onderwerp*) nie, maar oorgaan op 'n ander persoon of saak (*voorwerp*), sodat die laaste op een of ander wyse deur die handeling geaffekteer word.

Voorbeelde van oorganklike ww.:

*Die kind slaan sy maat.*
*Die soldate skiet die spioen dood.*
*Die bliksem tref die huis.*
*Die vlamme verteer die gras.*
*Die vinke vreet die koring op.*
*Die hond vang die haas.*
*Jan eet 'n appel.*
*Piet skryf 'n brief.*

§ 110. 'n Werkwoord is onoorganklik, wanneer die werking wat daardeur uitgedruk word, tot die handedelende persoon of oorsaak van die werking beperk bly.

Voorbeelde van onoorganklike ww.:

*Die kind huil.*
*Die soldate vlug.*
*Die bliksem skitter.*
*Die vlamme krul.*
*Die vinke vlieg.*
*Die hond blaf.*
*Jan slaap.*
*Piet staan op.*

Opm.—Die terme *subjektief* en *objektief* kan dien om die verskil tussen intransitiewe en transitiewe ww. verder te verduidelik. By 'n subjektiewe (intransitiewe) handeling is geen ander selfstandigheid betrokke nie, as net die onderwerp (subjek).

By 'n objektiewe (transitiewe) handeling is noodwendig nog een of meer ander selfstandighede (objekte) betrokke behalwe die onderwerp.

Tot die subjektiewe ww. behoort in die eerste plek die ww. wat 'n toestand of verandering van toestand te kenne gee [§ 105 (b) en (c)], en verder al die ww. wat 'n handeling te kenne gee, wat heeltemal tot die onderwerp beperk is.

Tot die objektiewe ww. behoort al die ww. wat deur 'n lydende of oorsaaklike voorwerp gevolg kan word. [§ 105 (a)].

§ 111. Sommige ww. kan sowel transitief as intransitief gebruik word, maar dan met verskil van betekenis. Vgl. die volgende sinne:

| Transitief. | Intransitief. |
|---|---|
| *Ek brand my vinger* | *Die vuur brand lekker.* |
| *Die hen lê eiers* | *Die boek lê op die tafel.* |
| *Die stuurman draai die wiel* | *Die tol draai.* |
| *Die jagter skiet 'n bok* | *Die geweer skiet goed.* |
| *Die winkelier weeg suiker* | *Lood weeg swaar.* |
| *Hy droog vrugte* | *Die wasgoed droog in die son* |
| *Hy sluit die deur* | *Die slot sluit sleg.* |
| *Hy dryf die skape* | *Hout dryf op water.* |

§ 112. 'n Wederkerende (refleksiewe) ww. gee te kenne dat die werking tot die onderwerp terugkeer, dat dus die onderwerp self as voorwerp by sy eie handeling betrokke is. Dit kan toevallig of noodsaaklik wees. Daarom word onderskei tussen Toevallig-wederkerende en Noodsaaklik-wederkerende ww.

In die eerste geval kan die werking ewe goed op 'n ander selfstandigheid as die onderwerp oorgaan; in die twede geval bly die werking tot die onderwerp beperk.

Daarom sou dit eintlik juister wees om te praat van *transitief-wederkerend* en *intransitief-wederkerend*, want in die eerste geval kan die werking sowel oorganklik as wederkerend wees, terwyl dit in die twede geval *altyd* onoorganklik is.

Die ww. *was* is wederkerend in die sin: *hy was hom*, maar transitief in die sin: *hy was sy klere*. *Was* is dus 'n toevallig- of trans.-wederkerende ww.

Die ww. *skaam* in die sin: *ek skaam my, hy skaam hom*, ens., is altyd intransitief (noodsaaklik wederkerend), want 'n mens kan nie 'n ander *skaam* nie. In hierdie geval moet die ww. altyd met 'n vnw. saamgaan.

Opm.—Die term *wederkerend* is in die laaste geval eintlik onjuis, omdat die werking nie kan *terugkeer* as dit tot die onderwerp beperk bly nie. Daarom word sulke ww. ook wel genoem *onegte* wederkerende ww. Tog word die term behou, omdat hierdie ww. dieselfde vorm vertoon as die toevallig-wederkerende ww. (wanneer nie transitief gebruik nie), d.w.s. in albei gevalle moet noodwendig 'n vnw. volg.

Die volgende is enkele voorbeelde van die twee soorte ww.:

| *Toevallig-wederkerend* (Transitief-refleksief) | *Noodsaaklik-wederkerend.* (Intransitief-refleksief) |
|---|---|
| *ek skeer my* | *ek verwonder my.* |
| *jy was jou* | *jy vergis jou.* |
| *u verdedig u* | *u skaam u.* |
| *hy verwyt hom* | *hy ontferm hom.* |
| *sy bedrieg haar* | *sy bevind haar.* |
| *ons oefen ons* | *ons verspreek ons.* |
| *julle verbind julle* | *julle verbeel julle.* |
| *hulle verbeter hulle* | *hulle bekommer hulle.* |

Opm.—Dikwels word die aanw. vnw. *self* ter versterking of verduideliking agter die voorwerpsvorm van die pers. vnw. gevoeg: *Hy verwyt homself, ons verspreek onsself*, ens. Dat soms dubbelsinnigheid kan ontstaan, blyk uit 'n sin soos: *hy bedrieg hom*, wat ewe goed kan beteken: *A bedrieg B*, as *A bedrieg A*.

In sulke gevalle kan dubbelsinnigheid dus vermy word deur die toevoeging van *self*. Vgl. § 83.

§ 113. Die onpersoonlike ww. (impersonalia) behoort ook tot die onoorganklike klas van ww. Dis 'n eienaardige groep van ww. wat wel 'n werking te kenne gee, maar sonder om die handelende persoon of oorsaak van die werking (onderwerp) te noem. Hierdie ww. word net in die 3e pers. enkelv. gebruik na die onbep. vnw. *dit*, en kom voor:

(a) In werkinge wat op die natuur betrekking het: *dit reën* of *reent, hael, donder, blits, kapok, ryp.*

(b) In onpersoonlike uitdrukkinge: *dit gaan goed, dis koud, dis donker, dit word al dag, dit lyk sleg, dit skeel maar min, dit ontbreek hom aan moed,* ens.

Opm. 1.—Sommige ww. is *toevallig—onpersoonlik*: *dit rook, stink, trek, raas, dreun, gons, kraak, kletter,* ens.

As sulke ww. 'n onderwerp het, dan is hulle onoorganklik: *die skoorsteen rook, die water raas, die koeëls gons, die hael kletter,* ens.

Opm. 2.—Enkele onpersoonlike ww. kan ook oorganklik gebruik word, maar alleen in figuurlike sin: *dit reent gelukwense, dit hael klippe, dit sneeu konfetti.*

## Koppelwerkwoorde.

§ 114. Daar bestaan enkele ww. waarvan die oorspronklike betekenis sodanig verswak het, dat hulle hoofsaaklik alleen nog in verbinding met 'n naamwoord 'n toestand of verandering van toestand kan te kenne gee: *die man* ***is*** *kwaad, die pasjent* ***word*** *beter.*

In die eerste sin dien die woord *is* om 'n toestand aan te dui, deur die eienskap *kwaad* aan die selfstandigheid *man* te verbind; in die twede sin dien die woord *word* om 'n verandering van toestand aan te dui, deur die eienskap *beter* aan die selfstandigheid *pasjent* te verbind. Daarom word *is* en *word* koppelwerkwoorde genoem.

Die vernaamste koppelww. is die woord *is* (*wees*), en sinonieme daarvan (d.w.s. woorde wat min of meer dieselfde betekenis vertoon), soos *word* (d.i. begin te wees), *bly* (d.i. by voortduring wees), *skyn* en *lyk* (d.i. na die uiterlik te wees), *blyk* (d.i. werklik te wees), *heet* (d.i. in naam te wees) en *voorkom* (d.i. volgens iemand se mening te wees).

Al hierdie koppelww. gee dus net verskillende nuanseringe in betekenis weer van die grondwoord *is (wees).*

§ 115. Die koppelww. word soms nog as selfst. ww. gebruik, maar dan in hulle oorspronklike, onverswakte betekenis. Vgl. die volgende sinne:

| Koppelww. | Selfstandige ww. |
|---|---|
| *Die man is oud* | *Daar is (bestaan) maar één Suid-Afrika.* *My oom is (woon, bevind hom) in Transvaal.* |
| *Die kind word groot.* | *Alle dinge word (ontstaan) en verword (verander).* |
| *Hy bly maar siek.* | *Hy bly (woon) nog op die ou plek. Ek bly (vertoef) nog 'n rukkie. Ek het my woord gegee en bly (hou) daarby.* |
| *Hy skyn of lyk teleurgesteld.* | *Die son skyn.* |
| *Hy blyk goed op die hoogte van die saak.* | *Die waarheid van sy woorde blyk (kom aan die lig) uit die feite.* |
| *Die man heet verstandig, maar sy dade bewys dit nie.* | *Die vader heet (beveel) sy kind om die werk te doen.* |
| *Die saak kom my verdag voor.* | *Dit kom selde voor (gebeur, is die geval) dat 'n mens honderd jaar oud word.* |

Opm.— Die koppelww. *lyk* kom nie in Afrikaans as selfst. ww. voor nie, behalwe as *anglisisme*: *ek lyk dit nie.*

In Nederlands is dit nog gebruiklik as selfst. ww.: *Dat lykt (beval, aanstaan) my niet.*

§ 116. Wanneer die koppelww. *skyn, lyk, blyk, heet, voorkom* gebruik word in verbinding met die infinitief van die koppelww. *is*, nl. *wees* (i.p.v. in verbinding met 'n naamwoord), dan is hulle geen koppelww. nie, maar modale hulpww. (vgl. § 121): *Hy skyn, lyk, blyk, heet 'n verstandige man te wees; die maatreël kom my voor verkeerd te wees.*

§ 117. Wanneer selfst. ww. in verbinding met 'n naamwoord optree, dan neem hulle die karakter aan van koppelww., omdat hulle eintlike betekenis dan verlore gaan.

So word byv. die selfst. ww. *gaan, staan, val, sit, loop, raak* koppelww. met gewysigde betekenis in die verbindinge: *gebuk gaan, verlore gaan, bekend staan, pal staan, lastig val, verleë sit, vol loop, verlore raak*, ens.

Opm.— Wanneer sulke ww. egter reeds 'n vaste samestelling vorm met die naamwoord wat oorspronklik enkel as naamwoordelike deel van die gesegde (vgl. § 203) gedien het, dan is hulle nie meer as koppelww. te beskou nie, maar as intransitiewe, skeidbaar samegestelde ww., byv.:

*weggaan, uitstaan, omval, vasval, losraak, vassit, wegloop, swaarkry*, ens.

§ 118. Die volgende naamwoorde (waaronder ook ander woorde val *met die betekenis* van naamwoorde) kan in verbinding met koppelww. optree:

(a) Selfst. naamwoorde: *Hy is my neef, sy seun word predikant, Jan bly 'n domoor.*
(b) Selfst. voornaamwoorde: *Dit is ek, wie is die man? Hierdie hoed is myne.*
(c) Byv. naamwoorde: *Die man is siek, die huis lyk mooi.*
(d) Bywoorde (met die betekenis van bnw.): *Die deur is toe, hy word haastig.*
(e) Deelwoorde (met die betekenis van bnw.): *Die saak skyn verlore, die man is sterwende.*
(f) Infinitiewe: *Dit is nie te doen nie, die kamer is te huur.*

## Hulpwerkwoorde.

§ 119. Die hulpwerkwoord word so genoem, omdat dit 'n ander werkwoordvorm (infinitief of deelwoord) help om uit te druk:

(a) dat 'n handeling *reeds afgeloop is*, of dat dit *nog moet plaasvind*;

(b) dat 'n handeling al dan nie *seker, waarskynlik, moontlik, wenslik, noodsaaklik* is nie; d.w.s. op watter manier dit van die *werklikheid* verskil;

(c) dat 'n selfstandigheid die handeling nie *verrig* nie, maar *ondergaan*.

Die hulpww. dien dus om die t y d, die m a n i e r of w y s e, en die v o r m van die handeling te help bepaal. Daarom word hulle verdeel in:

(a) H u l p w e r k w o o r d e v a n t y d.
(b) „ „ w y s e of m o d a l i t e i t.
(c) „ „ v o r m.

§ 120. Die h u l p w w. v a n t y d is: *het, is (was), sal (sou).*

*Het* en *is* (*was*) gee te kenne dat die werking afgeloop is: *ek het geskryf, hy is gekies, ek was gister dorp toe gewees.*

*Sal (sou)* gee te kenne dat die werking nog moet plaasvind: *ek sal met hom praat, hy sou kom kuier.*

Opm. 1.—*Het* (met die betekenis van *besit*) kom ook voor as selfst. ww.: *Hy het 'n goeie kop.*

Opm. 2.—*Sal* word ook gebruik as modale hulpww. Vgl. die volgende sinne:

*Dit sal môre gebeur—Hy sou gister vertrek het. Dit sal wel gaan—Dit sou kan wees dat hy verhinder is.*

In die eerste twee sinne gee *sal* en *sou* die tyd aan, in die laaste twee die moontlikheid of waarskynlikheid.

§ 121. Die h u l p w w. v a n w y s e of m o d a l e h u l p w w. (modus = manier, wyse) is: *kan, sal, moet, mag, wil, laat.*

Die volgende sinne kan dien om die modale funksie van hierdie ww. te illustreer:

*Die huis k a n elke oomblik i n s t o r t* (dit is *moontlik*).

*Hy sal wel voor die storm t u i s g e k o m h e t* (dis *waarskynlik*).

*Hy m o e t dit maar opdraand g e h a d h e t* (dis *byna seker*).

*M a g hy tog maar s l a a g in sy onderneming* (dis *wenslik*).

*Dinge w i l maar soms verkeerd l o o p* (dis *moontlik*).

*L a a t die kind tog w e g b l y van die water af* (dis *wenslik*).

Opm. 1.— Uit hierdie sinne blyk dat die ww. *kan, sal, moet, mag, wil, laat* vervang kan word deur *is* plus 'n bywoordelike bepaling van wyse of modaliteit. Daarom word hulle genoem hulp-*ww. van wyse* of *modale hulpww.*

Opm. 2.— Wanneer hierdie ww. te kenne gee dat 'n selfstandigheid in staat of verplig is om 'n werking te verrig, dan is hulle nie meer modale hulpww. nie, maar kry hulle die karakter van selfst. ww., wat egter die hulp nodig het van 'n infinitief. In hierdie geval kan hulle genoem word *hulpbehoewende* ww. Vergelyk die volgende sinne met die bowestaande.

*Hy kan* (is in staat) *die werk doen.*

*Hy sal* (is verplig) *die werk doen.*

*Hy moet* (is verplig) *die werk doen.*

*Hy mag* (dit staan hom vry) *die werk doen.*

*Hy wil* (is gewillig) *die werk doen.*

§ 122. Die ww. *skyn, lyk, blyk, heet* fungeer ook as modale hulpww., wanneer hulle nie as koppelww. gebruik word nie; d.w.s. wanneer hulle gevolg word deur 'n infinitief, in plaas van deur 'n naamwoord: *Hy skyn, blyk, heet hom goed te gedra teenswoordig* (dit *lyk asof*, dit *is bewys, dis 'n gerug* — dat hy hom goed *gedra*).

§ 123. Ook selfst. ww. kan, wanneer nie in hulle oorspronklike betekenis gebruik nie, in verbinding met 'n infinitief as modale hulpww. optree. Vergelyk die volgende sinne:

| Selfstandig | Modaal. |
|---|---|
| *Die boek behoort aan my* | *Jy behoort jou te skaam.* |
| *Die kaffer dien sy baas trou* | *Jy dien versigtig te wees.* |
| *Hy waag sy lewe* | *Hy waag om alleen te gaan.* |
| *Ek meen wat ek sê* | *Ek meen te weet dat hy weg is.* |
| *Ek sal die middel beproef* | *Die dief het beproef om te ontvlug.* |
| *Ek sal die perd probeer* | *Ek sal probeer om die perd te vang.* |

§ 124. Die hulpww. van die lydende vorm is *word* en *is*: *Die bome word geplant, die bome is geplant.*

Die eerste dien dus om die onvoltooide, die twede om die voltooide werking uit te druk. (Vgl. verder § 127).

## VERVOEGING VAN DIE WERKWOORD.

§ 125. Verbuiging, soos ons gesien het, word die vormverandering genoem wat die naamwoorde ondergaan om betekenisverandering uit te druk. Die vormverandering wat die ww. ondergaan om verskil van tyd, wyse of vorm uit te druk, heet vervoeging (konjugasie).

Ons het verder in verband met die verbuiging van die snw. en bnw. opgemerk dat Afrikaans baie arm is aan buigingsvorme. Dit geld in nog sterker mate van die ww., veral wanneer ons Afrikaans vergelyk met ouer tale, soos Nederlands byv., om nie eens te praat van die buitengewone vormrykdom van Grieks en Latyn nie.

So vertoon die vervoeging van die Afrikaanse ww. byv. geen verandering van stamklinker nie, op een paar gevalle na, en hoegenaamd geen persoonsverskil en getalsverskil nie. Vergelyk die volgende voorbeelde:

| Nederlands. | Afrikaans. |
|---|---|
| *ik loop* | *ek loop.* |
| *hij loopt* | *hy loop.* |
| *wij lopen* | *ons loop.* |
| *u liep* | *u het geloop.* |
| *zij liepen* | *hulle het geloop.* |

Uit hierdie voorbeelde blyk dat Nederlands nog gebruik maak van persoonsuitgange (*-t* en *-en*) en verandering van stamklinker (*ie* naas *o*) om aan te dui:

(a) of die handeling op die oomblik plaasvind (*teenwoordige tyd*) dan wel in die verlede (*verlede tyd*);

(b) of één persoon (*enkelvoud*) dan wel meer persone (*meervoud*) by die handeling betrokke is;

(c) of dit die spreker self is (1e *persoon*) dan wel iemand anders (2e *of* 3e *persoon*).

Nederlands vervoeg (verbuig) dus nog die werkwoordstam om tydsverskil, getalsverskil en persoonsverskil aan te dui.

Afrikaans daarenteen gebruik in die teenwoordige tyd (al die persone, enkel- en meervoud) net die stam van die ww. sonder enige verandering, terwyl die verlede tyd gevorm word met behulp van 'n hulpww. en die voorvoegsel *ge-* Die laaste (*geloop*) is dus die enigste vormverandering wat die werkwoordstam in hierdie geval ondergaan.

Die onderskeiding wat in Nederlands gemaak word tussen sterk ww. (wat die verlede tyd vorm deur verandering van stamklinker) en swak ww. (wat die verlede tyd vorm deur *-de* of *-te* agter die stam te voeg) bestaan dus nie meer in Afrikaans nie. Enkele ander nog bestaande vormveranderinge in die stam van die Afrikaanse ww. en in die voltooide deelwoord kom later ter sprake.

Opm.— Wanneer ons verklaar dat Afrikaans arm is aan buigingsvorme en vervoegingsvorme, beteken dit egter glad nie dat die taal arm is aan uitdrukkingsvermoë nie. Dit beteken eenvoudig dat Afrikaans hom van ander middele bedien om die verlies van vorme te vervang en te vergoed.

En dat dit daardeur op sigself glad nie verarm is of minder geskik om uiting te gee aan gedagterykdom nie, blyk uit die feit dat Afrikaans nie alleen oor die lengte en breedte van Suid-Afrika as omgangstaal gebruik word nie, maar in steeds toenemender mate ook as skryftaal, skooltaal, kerktaal, wetenskaplike en letterkundige taal.

§ 126. Die ww. word vervoeg om aan te toon:

(a) die vorm waarin 'n werking plaasvind, d.w.s. of 'n selfstandigheid die werking verrig dan wel ondergaan;

(b) die tyd waarop 'n werking plaasvind, d.w.s. of dit reeds afgeloop is, nog aan die gang is, of nog moet gebeur;

(c) die manier waarop 'n mens jou 'n werking kan voorstel, d.w.s. of dit 'n werklikheid is, dan wel 'n wenslikheid, moontlikheid, waarskynlikheid of noodsaaklikheid. Ons onderskei dus by die vervoeging tussen vormverskil, tydsverskil en wyseverskil. Die Afrikaanse ww. vertoon, soos reeds opgemerk, geen persoonsverskil en getalsverskil nie.

**Vormverskil.**

§ 127. In §§ 109 en 110 het ons gesien dat sommige ww. oorganklik is en ander onoorganklik. Die oorganklike ww. kan in tweeërlei vorm voorkom: bedrywend (aktief) en lydend (passief). In die eerste geval gee die ww. te kenne dat 'n selfstandigheid die werking *verrig*, dus *aktief* optree; in die twede geval dat die selfstandigheid die werking *ondergaan*, dus *passief* bly.

Die volgende voorbeelde kan dien om hierdie vormverskil te illustreer:

| Bedrywende Vorm. | Lydende Vorm. |
|---|---|
| *Die meester straf die kind* | *Die kind word deur die meester gestraf.* |
| *Die meester het die kind gestraf.* | *Die kind is deur die meester gestraf.* |
| *Die meester sal die kind straf.* | *Die kind sal deur die meester gestraf word.* |
| *Die meester sou die kind straf.* | *Die kind sou deur die meester gestraf word.* |
| *Die meester sou die kind gestraf het.* | *Die kind sou deur die meester gestraf geword het.* |

Uit hierdie voorbeelde blyk dat die passief gevorm word deur middel van die hulpww. *word* en *is* plus die voltooide deelwoord van die ww. (*gestraf*). Die enigste verandering wat die *vorm* van die ww. ondergaan om die passief uit te druk, is dus die toevoeging van *ge-* tot die stam. Waar ouer tale heeltemal *afsonderlike vorme* gehad het (vgl. byv. Latyn: *laudo = ek prys*, *laudor = ek word geprys*, *laudabam = ek het geprys*, *laudabar = ek is geprys*, ens.), gebruik Afrikaans dus hoofsaaklik ander woorde (hulpww. en voltooide deelwoorde) om die vormverlies te vergoed (vgl. opm. onder § 125).

Opm. 1.— Hoewel net oorganklike ww. in die lydende vorm kan voorkom, word ook onoorganklike ww. dikwels in die lydende vorm gebruik. Dit gebeur egter net in die 3de pers. enkelv. en sonder vermelding van die lydende selfstandigheid (onderwerp), omdat daar in hierdie geval geen sprake kan wees van die *onder-*

*gaan* van 'n werking nie. Die werking is dus maar skynbaar passief, want die ww. is onoorganklik. Daarom moet die ww. altyd vergesel wees van 'n bywoord of ander bepalende woord: *Hier word nie gerook nie*; *daar word geklop*; *waar word so baie geraas*?

Sulke vorme word genoem *o n e g t e* of *o n p e r s o o n l i k e l y d e n d e v o r m e*.

Opm. 2.—Ww. in die lydende vorm het dieselfde woord as onderwerp wat as voorwerp voorkom, wanneer die ww. in die bedrywende vorm gebruik word: *Die kind slaan d i e h o n d*—*d i e h o n d word deur die kind geslaan.*

In die eerste sin is *hond* voorwerp, in die twede onderwerp. Hieruit kan 'n mens gewoonlik opmaak of 'n ww. oorganklik is.

## Tydsverskil.

§ 128. 'n Mens kan jou 'n handeling voorstel as gebeurende: (a) in die h e d e, (b) in die v e r l e d e, (c) in die t o e k o m s, en (d) as t o e k o m s t i g i n d i e v e r l e d e.

Verder kan 'n handeling in al vier gevalle beskou word as nog aan die gang of reeds afgeloop. Ons kry dus op die manier *agt* verskillende tye wat as volg aangedui word (ter vergelyking volg ook die korresponderende Latynse vorme):

| | |
|---|---|
| a. 1. O n v o l t. T e e n w. T y d: | *ek skryf.* |
| 2. V o l t o o i d „ „ | *ek het geskryf.* |
| b. 1. O n v o l t. V e r l e d e T y d: | *ek het geskryf* (was besig met skryf), *toe hy hier kom.* |
| 2. V o l t o o i d „ „ | *toe ek al geskryf het* (klaar was met skryf), *kom hy hier.* |
| c. 1. O n v o l t. T o e k o m. T y d: | *ek sal skryf.* |
| 2. V o l t o o i d „ „ | *ek sal geskryf het.* |
| d. 1. O n v o l t. V e r l. T o e k. T y d: | *ek sou skryf.* |
| 2. V o l t o o i d „ „ | *ek sou geskryf het.* |

Opm.—Omdat die twee verlede tye in Afrikaans presies dieselfde vorm het as die voltooid teenwoordige tyd word bywoorde soos *toe, al, reeds, nadat* gebruik om die handeling in die verlede te verplaas.

Die volgende is die Latynse benaminge en werkwoordvorme wat met die voorgaande ooreenkom:

| | |
|---|---|
| a. 1. Praesens: | *scribo.* |
| 2. Perfectum: | *scripsi.* |
| b. 1. Imperfectum: | *scribebam.* |
| 2. Plusquamperfectum: | *scripseram.* |
| c. 1. Futurum: | *scribam.* |
| 2. Futurum exactum: | *scripsero.* |
| d. 1. Futurum praeteritum: | *scriberem.* |
| 2. Futurum exactum praeteritum: | *scripsissem.* |

§ 129. Soos uit die voorgaande voorbeelde blyk, is die enigste verandering wat die vorm van die ww. skryf ondergaan, om tydsverskil uit te druk, dat dit die voorvoegsel ge- aanneem (net soos by die vormverskil. Vgl. § 127). Verder word gebruik gemaak van hulpww. van tyd (vgl. § 120), en van bywoorde.

Hier blyk dus weer dat Afrikaans, hoewel arm aan vorme in vergelyking met Latyn (wat al die verskille van wyse, vorm, tyd, persoon en getal uitdruk deur vormverandering van die ww.), tog in staat is om dieselfde grade van tydsverskil uit te druk as Latyn, omdat dit van ander middele as vormverandering gebruik maak. In die volgende paragrawe sal enkele nog bestaande reste van vormverandering bespreek word.

§ 130. Die onvolt. teenw. tyd (*praesens*) gee te kenne dat 'n handeling op die oomblik nog aan die gang is. Dit word gewoonlik uitgedruk deur die eenvoudigste vorm van die ww., die stam: *ek, jy, hy, ons, julle, hulle loop, sit, staan, speel, lees, skryf,* ens.

Opm. 1.— In die volgende gevalle vertoon die ww. in Afrikaans nog vormverandering in die teenw. tyd:

(1) Ww. op *-n*, soos *gaan, slaan, staan, doen, sien, bestaan, vergaan,* ens. kan ook op *-t* uitgaan, hoewel dit minder gebruiklik is.

Heel gewoon is egter die gebruik van *begint* naas *begin, reent* naas *reën.* So ook *behoort* naas *behoor.*

(2) Ww. op *-f* kan ook op *-we* uitgaan:
*skryf — skrywe, vryf — vrywe, laaf — lawe, leef — lewe, bederf — bederwe, beloof — belowe,* ens.

Albei vorme is ewe gebruiklik. Enkele ww. onder hierdie klas het egter reeds verder vereenvoudig, en vertoon naas die *f-* uitgang 'n vorm sonder endkonsonant:

*geef — gee, geloof — glo, blyf — bly.* Die eenvoudigste vorm is in hierdie geval die mees gebruiklike. Vgl. § 57.

(3) Ww. op *-g* vertoon naas hierdie uitgang 'n vorm op *-e*, met uitstoting van die *g*:

*saag — sae* (uit *sage*), *eg — êe* (uit *egge*), *ryg — rye* (uit *ryge*), *bedrieg — bedrieë* (uit *bedriege*), *buig — buie* (uit *buige*), *ploeg — ploeë* (uit *ploege*), *berg — bêre* (uit *berge*).

Van enkele ww. is al drie vorme nog min of meer gebruiklik, soos byv. *terg — terge — têre, sorg — sorge — sôre.* Die gebruik van een of ander vorm hang van die streek af. So is byv. *bêre, têre, sôre* heeltemal gewoon in die Boland, maar minder in die Noorde.

Onder hierdie klas is daar verskillende ww. wat die *e* — uitgang reeds heeltemal verloor het, en waarvan die vorm sonder konsonant veel gebruikliker is as die vorm op *-g*, byv.:
*dra (draag), kla (klaag), lê (leg), sê (seg), vee (veeg), kry (kryg).*

(4) Die teenw. tyd van *hê* en *wees* is *het* en *is*: *ek het baie werk, ek sal na die vakansie baie werk hê; ek is bly, ek sal bly wees.*

Opm. 2.— Daar is verder verskillende ander ww. wat heeltemal die oorspronklike endkonsonant, sowel as die *e-* uitgang, verloor het, byv. *gly, ly, lei, ry, sny, sprei, vermy, hou, smee, laai, baai,* ens. Vgl. § 57.

§ 131. Die volt. teenw. tyd (*perfectum*) gee te kenne dat 'n handeling op die oomblik net afgeloop is. Dit word uitgedruk deur *het* plus *voltooide deelwoord* (in die aktief) en *is* plus *volt. deelw.* (in die passief):
*ek het die brief gepos — die brief is gepos.*

§ 132. Die onvolt. verlede tyd *(imperfectum)* gee te kenne dat 'n handeling in die verlede nog aan die gang was, toe 'n daaropvolgende handeling begin het. Dit word op die volgende maniere uitgedruk:

(a) Deur **toe** plus **teenw. tyd**: *Toe hy dit sê, lag al die mense* (Ned. *Toen hij dit zeide, lachten al de mensen*). Uit hierdie sin blyk dat die imperf. in albei gevalle deur die praesens kan uitgedruk word, omdat die woordjie *toe* die skynbaar teenwoordige handeling in die verlede verplaas.

(b) Deur die **volt. teenw. tyd**: *Ek het geslaap, toe die ongeluk gebeur het* (Ned. *Ik sliep toen het ongeluk gebeurde*). Ook hier verrig die woordjie *toe* dieselfde diens as in die eerste geval.

(c) Deur die **historiese praesens**, d.i. die verhalende teenw. tyd, wat baie dikwels in Afrikaans aangewend word in vertelstyl. Die skrywer of spreker beskryf dan iets wat in die verlede plaasgevind het asof hy dit op die oomblik sien gebeur, waardeur die lewendigheid en aanskoulikheid van die voorstelling verhoog word.

Die volgende aanhaling kan dien om dit te illustreer: "*'n Kwartier later val die voordeur van Rietfontein toe, en Piet Marais stap haastig die stoep af na sy perd. Gou-gou maak hy die teuels los waarmee hy die perd vasgebind het, spring in die saal en druk die reeds vinnige vos met sy hakke in die ribbe en vlie weg die vaalpad langs soos een wat 'n nare tyding na die plek van die ongeluk roep.*" (Malherbe: *Vergeet Nie*, p. 43).

(d) Deur middel van die ww. *was, wou, kon, moes, dog* (*dag*), *wis*:

*Hy was aan ploeg, toe ek daar kom.*

*Hy wou nie daarvan hoor nie.*

*Hy kon maar nie oor die ding kom nie.*

*Ons moes baie sukkel om weg te kom.*

*Ek dog (dag) jy wis daarvan.*

Opm. 1.—Die teenw. tye van hierdie ww. is: *is, wil, kan, moet, dink, weet*. Dis die enigste voorbeelde in Afrikaans van werkwoordstamme wat nog verandering van stamklinker ondergaan (behalwe *moes*) om die verlede tyd uit te druk.

Dieselfde vormverandering het ons verder in *sou* en *mog*. Die eerste druk die verlede toek. tyd uit en kom verder in die aanvoegende wys voor (vgl. § 140), die twede kom alleen voor as modale hulpww.: *mog dit hom tog maar geluk!* (vgl. § 121).

Opm. 2.—Die onafrikaanse vorm *werd* kom nog dikwels in die skryftaal voor onder Nederlandse invloed. Die gebruik daarvan is egter nie noodsaaklik nie, aangesien dit orals vervang kan word deur *is, word* of *het geword.*

Opm. 3.—*Had* kom nog in die spreektaal voor in voorwaardelike of wensende sinne, maar dis veel gebruikliker om dit te omskryf deur die perfektum, bv.: *As ek tyd gehad het,* (i.p.v. *as ek tyd had*), *sou ek dit doen.*

*As ek dit maar geweet het* (i.p.v. *had ek dit maar geweet*).

§ 133. Die volt. verlede tyd (*plusquamperfectum*) gee te kenne dat 'n handeling reeds afgeloop was, toe 'n daaropvolgende handeling in die verlede begin het. Dit word op die volgende twee maniere uitgedruk:

(a) Deur die perfektum met behulp van 'n byw.: *Toe hy klaar gepraat het, was almal oortuig. Nadat die vergadering die saak bespreek het, is dit tot stemming gebring.*

(b) Deur was plus voltooide deelwoord met of sonder behulp van 'n byw.: *Nadat die saak bespreek was, is dit tot stemming gebring.*

*Die saak was reeds* (of *al*) *beklonke, toe ek daar kom.*

Opm.—Soos uit hierdie voorbeelde blyk, het ons twee middele om 'n handeling in die plusquamperfektum te verplaas: deur dit te laat vorafgaan aan 'n handeling wat reeds in die verlede lê, en daarby nog gebruik te maak van bywoorde, soos *toe, nadat, reeds, al,* ens.

Daar hoef dus geen dubbelsinnigheid in die voorstelling van so'n handeling in die meer as verlede tyd (plusquamperfektum) te ontstaan nie. Daarom is die gebruik van die nog by sommige skrywers voorkomende Nederlandse vorm *had* oorbodig.

Langenhoven byv. gebruik nog *had*, maar nie konsekwent nie. Vgl. die volgende voorbeelde uit *Ons weg deur die wêreld*, dl. 1: *toe hy my 'n pypvol Magaliesberg aangepresenteer had* (p. 4); *nadat hy diè uitgerook had* (p. 52); *nadat ek 'n paar aanmerkings gemaak het* (p. 7); *nadat my ou vrou dit sekuur uitgemeet het* (p. 162).

Dieselfde inkonsekwente gebruik tref 'n mens ook by Preller aan. Die volgende voorbeelde is ontleen aan *Oorlogsoormag* (1923): *Hulle het al 'n bietjie langer gedraai as veilig was* (p. 15); *nadat hulle hul by die ander manne vervoeg had* (p. 35);

*nadat hul nog 'n rukkie gesit en gesels het...*, *gaan hy slaap, maar nie voordat hy eers sy eie perd versorg had in die stal* (p. 53); *nadat die veldkornet en Piet hul perde ook so'n bietjie laat rus 't* (p. 72); *toe hul so 'n paar duisend tree gevorder had* (p. 90); *nadat hul die posiesie goed opgeneem 't* (p. 80).

§ 134. Die onvolt. toek. tyd stel 'n handeling voor as toekomstig, en word uitgedruk deur *sal* plus die *infinitief*: *hy sal my laat weet; ek sal aan jou skrywe.*

Opm.— Dikwels word 'n toekomstige handeling deur die praesens uitgedruk, met behulp van 'n byw. bepaling wat die handeling in die toekoms verplaas: *ek gaan môre dorp toe; ons kom netnou.*

§ 135. Die volt. toek. tyd stel 'n handeling voor as afgeloop in die toekoms, en word uitgedruk deur *sal* plus die *voltooide tyd van die infinitief* (d.i. die *volt. deelw.* plus *het*): *Voor ek gaan slaap, sal ek my les geleer het; volgende week sal ons die eksamen klaar geskryf het.*

§ 136. Die onvolt. verlede toek. tyd stel 'n handeling voor as toekomstig in die verlede, en word uitgedruk deur *sou* plus die *infinitief*: *ons sou gister dorp toe gaan, maar toe begin dit te reent*; *volgens sy brief sou hy vandag hier aankom.*

§ 137. Die volt. verlede toek. tyd stel 'n handeling voor as toekomstig *en* afgeloop in die verlede, en word uitgedruk deur *sou* plus die *voltooide tyd van die infinitief* (d.i. die *volt. deelw.* plus *het*):

Ons *sou vandag op die dorp gewees het, as dit nie begin te reën het nie*; *volgens sy brief sou hy gister vertrek het.*

**Wyseverskil.**

§ 138. Daar is vyf verskillende maniere of wyse waarop 'n werking wat deur 'n selfstandigheid verrig of ondergaan word, voorgestel kan word, nl.:

(a) Die Aantonende Wys (indikatief).
(b) Die Aanvoegende Wys (konjunktief).
(c) Die Gebiedende Wys (imperatief).
(d) Die Onbepaalde Wys (infinitief).
(e) Die Deelwoord (partisiepium).

§ 139. Die aantonende wys (*indikatief*) stel 'n werking voor as 'n werklikheid (in die hede, verlede of toekoms, aktief of passief): *Die kinders leer, word geleer, het geleer, is geleer, sal leer, sal geleer word*, ens.

§ 140. Die aanvoegende wys (*konjunktief*) stel 'n werking voor as 'n onsekerheid; dus nie as 'n werklikheid nie, maar as wenslik, moontlik, onmoontlik, waarskynlik, voorwaardelik, ens. (in die hede, verlede of toekoms, aktief of passief):

(a) As n' wens: *Leef gelukkig! Dit gaan jou goed! As ek tog maar net my eksamen kan deurkom! Het ek dit tog maar geweet! As hy dit net kon* (of *wou*) *begryp! Mag dit hom geluk! Was hy maar verstandiger!*

(b) As 'n moontlikheid: *Miskien kom hy nog. Dalk het hy dit vergeet. Straks kan hy jou help. Sou hy nog aan my dink? Dit mag wees. Ek twyfel of dit veel sal help.*

(c) As 'n onmoontlikheid: *Was alle mense tog maar verstandig! Kon ek maar my lewe weer begin! "Og, was ek weer as sondaar klein!"*

(d) As 'n waarskynlikheid: *Dit sal wel nie so erg wees nie. Jy sal hom vermoedelik nie tuis kry nie. Hy meen dit seker goed. Hy moet nou al op die dorp wees.*

(e) As 'n voorwaarde of veronderstelling: *As jy maar net jou bes wil doen, sal dit wel gaan. Jy mag nou gaan speel, mits jy vanaand jou les leer. Was dit nie terwille van jou nie, sou ek dit nooit gedoen het nie. Al maak jy ook wat, ek sal nie gaan nie.*

Opm. 1.— Soos uit die voorgaande sinne blyk, is daar geen verskil tussen die aantonende en aanvoegende wys, wat betref die werkwoordvorm nie. Daar is egter 'n duidelike verskil in betekenis wat hoofsaaklik teweeg gebring word deur die woordorde van die sin, deur modale hulpww. en deur bywoorde van modaliteit (voorstellingswyse), soos *stellig, moontlik, waarskynlik, seker, dalk,* ens.

Opm. 2.— Alleen in enkele geykte uitdrukkinge het ons nog die vorm *sy* as aanvoeg. wys van *is*: *hoe dit ook sy; die genade van die Here sy met u!*

Verder word deur die Afrikaanse Bybelvertaling die Ned. vorm *worde* gebruik, byv. in: *U Naam* worde *geheilig!*

§ 141. Die gebiedende wys (*imperatief*) stel 'n werking voor as 'n bevel, verlange, versoek of bede in die teenw. tyd, hoewel die uitvoering daarvan ook betrekking kan hê op die verlede of toekoms:

*Kom hier! Hardloop! Luister! Pasop vir jou! Maak dat jy wegkom! Sal jy asseblief gou maak? Jy moet môre vroeg opstaan. Laat hom loop! Het ek jou nie gesê om dit nie te doen nie? Gee ons elke dag ons daelikse brood.*

Opm.— Die aantonende, aanvoegende en gebiedende wyse bepaal dus almal die aard van 'n werking ten opsigte van die werklikheid, nl. of dit 'n werklikheid is of nie, of gewens word dat dit werklikheid sal word, of beveel of versoek word dat dit werklikheid sal word.

§ 142. Die onbepaalde wys (*infinitief*) noem alleen 'n werking, sonder vermelding van 'n bepaalde selfstandigheid wat die werking verrig of ondergaan. Omdat die werking onbepaald is, en dus in 'n sekere sin selfstandig (vgl. § 67), dra dit die karakter van 'n snw. sowel as van 'n ww. Dit blyk o.a. daaruit dat die infinitief as *verbale substantief* vroeër verbuig kon word, soos nog te sien is in enkele staande uitdrukkinge, byv.: *tot vervelens toe, tot barstens toe, tot walgens toe, strydensmoede, swerwensmoede*; en dat dit heeltemal die karakter van 'n snw. kan aanneem, soos blyk uit: *die ete is klaar, die menslike lewe is wisselvallig, ons doen en late openbaar ons karakter.*

Volgens die diens wat dit verrig, kan dus onderskei word tussen die naamwoordelike (*nominale*) en werkwoordelike (*verbale*) funksie van die infinitief.

**Naamwoordelike Funksie van die Infinitief.**

§ 143. Met en sonder *te* of *om te* kom die infin. in die betekenis van 'n naamwoord voor in die volgende gevalle:

1. As onderwerp: *werk is geen skande nie; dis geen skande om te werk nie.*

2. As lydende of oorsaaklike voorwerp: *ons het hoor skiet, hy leer swem, ek meen te weet, hy weier om te betaal, ek is bly om jou te sien.*

3. As naamwoordelike deel van die gesegde: *die kinders is aan speel, hy skyn baie te sukkel, sy werk is om skape op te pas, die saak bly te betreur, dis om wanhopig te word.*

4. As bepaling van gesteldheid:

(a) Sonder *te* of *om te* na waarnemingsww. soos *sien, hoor, voel*; en ww. wat 'n veroorsaakte handeling te kenne gee, soos *doen, laat, help*: *ek het die man sien loop, hoor praat; ek het my hart voel klop; hy het my doen besef, laat verstaan, help insien.*

(b) Met *en* na die ww. *staan, sit, lê, loop*: *hy staan en praat, sit en gesels, lê en lees, loop en rondkyk.*

Ons het hier eintlik met 'n dubbele gesegde te doen wat ook in Middelnederlands, en af en toe nog in die 17de eeuse Nederlands, voorkom, maar later heeltemal vervang word deur *te* plus *infinitief*, bv.: *Hi lach daar ende weende; wolf lag en sliep.*

5. As byvoeglike bepaling:

*Die te behale pryse was vóór die wedstryd te sien* (hierdie vorm kom selde voor); *die kans om te wen is maar klein; dis 'n mooi vaas om blomme in te sit; hy verstaan die kuns om te resiteer.*

6. As bywoordelike bepaling (na voorsetsels):

(a) Van tyd: *Alvorens die saak te bespreek; na die saak te bespreek het* (hier kan alleen die voltooide vorm van die infin. voorkom, omdat die handeling reeds afgeloop is).

(b) Van omstandigheid: *Hy is weg sonder om te groet; in plaas van sy werk te doen, loop hy rond.*

(c) Van doel: *'n Mens eet om te lewe, en leef nie om te eet nie; hy waag alles ten einde sy doel te bereik.*

(d) Van oorsaak of middel: *deur te hardloop, het hy nog betyds gekom; met of deur pad te gee, het hy die ongeluk voorkom.*

## Werkwoordelike Funksie van die Infinitief.

§ 144. Met en sonder *te* kom die infin. as werkingswoord voor in die volgende gevalle:

1. Na hulpww. van tyd: *Hy het gaan slaap; dit is te begryp; dit was te voorsien; hy sal dit doen.*

2. Na ww. wat die karakter van hulpww. aanneem: *Hy kom vanmiddag by ons eet; hy gaan vroeg slaap; hy dwing my om saam te gaan.*

3. Na modale hulpww.: *Hy kan, sal, mag, moet verhinder wees, anders was hy al hier.* (Vgl. verder die sinne in §§ 121—123).

§ 145. Wanneer die infinitief gebruik word om 'n werking as afgeloop voor te stel, vertoon dit 'n ander vorm as die gewone. Hierdie voltooide tyd van die infinitief word gevorm deur *te* plus *volt. deelw.* plus *het*, en kom hoofsaaklik voor na die ww. *hoef, behoort, skyn, blyk* en die byw. *na*:

*Jy hoef die werk nie te gedoen het nie.*
*Jy behoort dit te geweet het.*
*Hy skyn daarvan te gehoor het.*
*Hy blyk dit te gesien het.*
*Na die saak te bespreek het.*
*Na 'n tyd afwesig te gewees het.*

Opm. 1.— In Nederlands is die woordorde in hierdie geval anders. Vgl. die volgende sinne:

*Jij behoort het geweten te hebben.*
*Hij schijnt daarvan gehoord te hebben.*
*Hij blijkt het gezien te hebben.*
*Na 'n tijd afwezig te zijn geweest.*

Wanneer ons dus in Afrikaans *te hê* aantref, bv.: *Jy behoort dit gesien te hê, hy skyn daarvan gehoor te hê*, ens., is sodanige gebruik ongetwyfeld die gevolg van Ned. invloed.

Opm. 2.— Hoewel *hê* die infin. vorm is van die ww. *het*, kom die laaste (behalwe in die reeds genoemde geval) ook as infin. voor in voltooide tye van die aant. en aanvoeg. wyse: *ek kan, kon, sal, sou, wil, wou, moet, moes, mag, hê skryf, loop, speel*, ens.;

maar: ek *kon, sou, wou, moes gehad het, geskryf het, geloop het, gespeel het*, ens.

In hierdie geval is *gehad het, geskryf het,* ens. nie **voltooide** tye van die onbepaalde wys (infinitief) nie, soos die geval is met *te gedoen het, te geweet het,* ens. **in § 145; maar voltooide** tye van die aant. of aanvoeg. wyse.

Ons het hier dus te doen met 'n *verbum finitum* en nie met die *verbum infinitum* nie.

§ 146. In § 130 het ons die reste van vormveranderinge bespreek wat nog in die onvolt. teenw. tyd voorkom. Aangesien die infin. in Afrikaans hoofsaaklik dieselfde vorm vertoon as die praesens, is die veranderinge wat daar bespreek is, ook van toepassing op die infin.

Daar is egter 'n paar gevalle waar die infin. geen dubbelvorme toelaat, soos die praesens nie, nl. die volgende:

(a) By die ww. in § 130 (1) genoem, kom alleen die *n-* vorm in die infin. voor.

(b) By die ww. in § 130 (2) genoem, is die *f-* vorm minder gebruiklik in die infin.

(c) By die ww. in § 130 (3) genoem, kom die *g-* vorm selde voor in die infin.

Opm. 1.— By ww. wat op *-d* uitgaan, vertoon die infin. soms nog 'n *e-* vorm, bv.:

*Dis nêrens t e v i n d e nie, 'n mens moet kwaad met goed v e r g e l d e.*

Opm. 2.— In enkele staande uitdrukkinge vertoon die infin. 'n *e-* vorm wat nooit in die praesens voorkom nie, bv.: *Sy gesondheid laat veel t e w e n s e oor; sy is nog t e b e k o m e; ek was jou t e w a g t e; hy het my soveel t e k e n n e gegee; dis t e h o p e, t e b e g r y p e; dis daaraan t e d a n k e, t e w y t e; sy doen en l a t e.*

## DIE DEELWOORD (PARTISIEPIUM).

§ 147. Die d e e l w o o r d stel 'n werking voor as verrig of ondergaan deur 'n bepaalde selfstandigheid, egter sonder dat dit op sigself in staat is om die tyd van die werking te bepaal. Die laaste kan alleen gebeur deur middel van hulpww. en bywoorde.

Die deelw. vertoon, soos die naam reeds aandui, g e d e e l t e l i k die k a r a k t e r v a n 'n w w., en g e d e e l t e l i k dié van 'n n a a m w o o r d (hoofsaaklik van 'n bnw., maar ook van ander naamwoorde, soos straks sal blyk). Dit vervul dus 'n tweeledige funksie, net soos die infin., nl. 'n w e r k w o o r d e l i k e en 'n n a a m w o o r d e l i k e funksie.

§ 148. Daar bestaan twee soorte van deelwoorde: (a) onvoltooide en (b) voltooide. Die eerste stel 'n werking voor as nog aan die gang: *lesende*, *skrywende*, *siende*, *staande*; die twede stel 'n werking voor as afgeloop:: *gelees*, *geskryf*, *gesien*, *gestaan*.

Soos uit die voorbeelde blyk, word die onvolt. deelw. gevorm deur die *infin.* plus die uitgang *-ende* of *-de*, en die volt. deelw. deur *ge-* plus die *infin.* Hiervan afwykende formasies word later bespreek.

Opm.— Die tradisionele terme *teenwoordige* en *verlede* deelwoord word teenswoordig al meer vervang deur die terme *onvoltooide* en *voltooide* deelwoord. Hierdie benaminge is ongetwyfeld veel juister as die eerste, omdat soos reeds opgemerk, die deelw. op sigself geen *tyd* aandui nie, maar alleen te kenne gee dat 'n werking aan die gang of afgeloop is, dus onvoltooid is of voltooid.

Buitendien kan 'n werking voorgestel word as *voltooid* nie alleen in die *verlede* nie, maar ook in die *hede* en selfs in die *toekoms* (vgl. § 128), en daarom kan 'n mens moeilik van so 'n werking in die hede of toekoms praat as *verlede*, wel as *voltooid*. Dis dus veel beter om die terme *teenwoordig* en *verlede* alleen te gebruik waar daar sprake is van *tyd*. Om hierdie redes het ons die tradisionele terme vervang deur *onvolt.* en *voltooid*.

## Die Onvoltooide Deelwoord.

§ 149. Die onvolt. deelw. het feitlik heeltemal, wat sy funksie betref, sy suiwer werkwoordelike karakter verloor, en verrig alleen nog maar die diens hoofsaaklik van 'n bnw. Want al gee byv. die onvolt. deelw. *spelende* in die uitdrukking *spelende kinders* logies 'n werking te kenne, grammatikaal is dit niks anders nie as 'n byvoeglike bepaling by *kinders*; m.a.w. kragtens sy betekenis vertoon dit nog wel die karakter van 'n werkingswoord, maar kragtens sy funksie is dit 'n naamwoord, in hierdie geval 'n bnw.

Die onvolt. deelw. kom voor:

1. As attributiewe bnw.: *'n dreigende houding*, *'n aanhoudende reent*, *'n knarsende geluid*, *'n naderende gevaar*, *die ondergaande son*, *oorhangende takke*, *blaffende honde*.

As sodanig kan dit ook verbuig word om trappe van vergelyking uit te druk: *'n innemender uiterlik, 'n ondeuender kind, 'n indrukwekkender beskrywing, 'n weifelender houding, 'n welwillender toon, treffendste, uitstekendste, dringendste, onbeduidendste,* ens.

Opm.— In sommige gevalle is die werkwoordelike karakter van die onvolt. deelw. nog duidelik te sien, terwyl dit in ander gevalle glad nie meer sigbaar is nie. Vgl. naas mekaar:

*'n brandende huis — 'n brandende vraagstuk.*
*'n gapende mond — 'n gapende wond.*
*'n vallende steen — vallende siekte.*
*'n laggende persoon — 'n laggende toekoms.*

2 As predikatiewe bnw.:

*Die man is nog altyd lydende; die kranke is sterwende; hy skyn horende doof en siende blind; al brommende stap hy die huis uit; die vraagstuk word brandend; die uitspraak is beslissend; die tyding was verpletterend; die man is welsprekend; die gebeurtenis is aanstaande; sy kennis lyk voldoende.*

Opm.— Attributief neem die onvolt. deelw. altyd 'n *-e*, maar predikatief kom dit sowel met as sonder *e* voor, soos uit voorgaande voorbeelde blyk.

Dis moeilik om die twede geval onder bepaalde reëls te bring, omdat die gebruik van die vorm met of sonder *e* onvas is.

Ons vernaamste skrywers vertoon egter 'n duidelike neiging om die vorm op *e* te gebruik, wanneer die deelw. meer as bnw. gevoel word, en die vorm sonder *e*, wanneer dit meer as byw. gevoel word, hoewel hierdie onderskeiding nie konsekwent deurgevoer word nie.

3. As selfst. naamw. (hierdie gebruik is beperk): *As gevolg van die oorlog is daar baie hulpbehoewendes en noodlydendes in Duitsland; hy is een van die hardwerkendes; sterwendes en gewondes lê deurmekaar op die slagveld; hy gaan te kere soos 'n rasende.*

Opm.— Die onvolt. deelw. het vroeër op *-and* uitgegaan, soos blyk uit die woorde:

*Heiland* (die helende), *vyand* (die vyende = hatende), *vriend* (die vryende = liefhebbende).

Hier het dit dus reeds heeltemal sy werkwoordelike karakter verloor.

4. As *bywoord* of *voorsetsel*:

*Hy het sy werk uitstekend gedaan; dit was ontsettend moeilik; dit het 'n paar dae lank aanhoudend gereent; die gehoor het baie belangstellend geluister; die bakoond is gloeiend warm; gedurende, aangaande, betreffende, nieteenstaande.*

Opm.— As byw. neem die onvolt. deelw. geen *e* nie, as voorsetsel wel. In die laaste geval is die werkw. karakter daarvan nie meer te sien nie.

### Die Voltooide Deelwoord.

§ 150. Die volt. deelw. vervul nog 'n werkwoordelike sowel as 'n naamwoordelike funksie. As werkingswoord kom dit voor in verbinding met hulpww. en dien:

1. Om voltooide tye te vorm:

*Hy het geskryf; hy sou geskryf het; hy kon die vraag beantwoord het; hy moes hom misgis het; ek het jou verkeerd verstaan; hy het sy straf ondergaan; die son het al ondergegaan.*

2. Om die lydende vorm uit te druk:

*Hy word geslaan, verag, beroof, mishandel, onderkruip,* ens.

*Hy is gedagvaar, aangestel, mislei, omgehaal, betrap, agtervolg,* ens.

Opm.— Soos uit hierdie voorbeelde blyk, word die volt. deelw. gevorm:

(a) Deur die voorvoegsel *ge-* plus die infin.: *geskryf, geëet, geëis, geantwoord, gewanhoop, gewantrou, geherberg, geraadpleeg, gehandhaaf, gegekskeer,* ens. By skeidbaar samegestelde ww. [vgl. § 178 a. (1)] staan *ge* tussen die twee dele van die samestelling: *meegedeel, goedgekeur, aangestel, omgepraat, doodgeslaan, afgeneem, losgemaak, toegestaan,* ens.

(b) Sonder die voorvoegsel ge- by die afgeleide ww. wat reeds voorsien is van een van die voorvoegsels:

*be-, ge-, er-, her-, ont-, ver-*:

*bespreek, beloof beskou; gebruik, gesels, gelas; erken, erbarm, erlang; herinner, herhaal, herken; verlang, versorg, verstaan,* ens.

(c) Sonder die voorvoegsel *ge-* by ww. wat onskeidbaar saamgestel is met ander as die onder (b) genoemde voorvoegsels:

*aanvaar, agtervolg, mishandel, onderhandel, oortref, omhels, volhard, voorspel, weerspreek,* ens.

By die klas ww. onder (b) en (c) genoem, bestaan daar geen verskil in vorm tussen die infin., die praesens en die volt. deelw. nie: *Dis aangenaam om te gesels—ek gesels graag—ons het lekker gesels; ek is van plan om die betrekking te aanvaar—ek aanvaar die betrekking——ek het die betrekking aanvaar.*

**Naamwoordelike funksie van die volt. deelwoord.**

§ 151. As naamwoord verrig die volt. deelw. dieselfde funksies as die onvolt. deelw. Dit kom dus voor:

1. As attributiewe bnw. (altyd met *e*. Vgl. § 152 oor die verbuiging van die volt. deelw.):

*Geploegde grond, gedane sake, 'n gegewe belofte, 'n aangestelde onderwyser, 'n goedgekeurde besluit, 'n ongeoorloofde daad, 'n erkende instelling, 'n herhaalde vraag, ontvange briewe, ingekome stukke, 'n mislukte poging, 'n ontvlugte dief,* ens.

Opm.—Die volt. deelw. van sommige intrans. ww. kan nie byvoeglik gebruik word nie. 'n Mens kan bv. nie sê nie: *'n gehuilde kind, 'n geblafte hond, 'n geselste gesprek.*

2. As predikatiewe bnw.:

*Kaapstad is digbevolk, hy lyk onbevoeg vir daardie werk, die saak bly onbeslis, die brief was geregistreer, die man is welgesteld, hy skyn totaal ongeletterd, die diewe is goed gewapend, hy is gesteld op sy klere, ek voel baie teleurgesteld, die generaal is beroemd en geëerd.*

Opm. 1.—Soos uit hierdie voorbeelde blyk, neem die volt. deelw. as predikatiewe bnw. geen *e* nie, behalwe by 'n sekere klas van geykte vorme (vgl. § 155).

Verder moet opgemerk word dat die volt. deelw. in sekere gevalle op 'n *-d* uitgaan, wanneer dit as predikatiewe bnw. gebruik word; maar die *-d* laat val, wanneer dit as werkingswoord diens doen. Dit is nl. die geval by ww. wat uitgaan op *l, m, n, ng, r* of *vokaal*.

Vgl. die volgende sinne:

| Naamwoordel. funksie. | Werkwoordel. funksie. |
|---|---|
| Ons volk bly *verdeeld* | Ons het die geld *verdeel.* |
| Ek voel baie *teleurgesteld* | Hy het my bitter *teleurgestel.* |
| Dis treurig *gesteld* met hom | Die vraag is onduidelik *gestel.* |
| Die man is algemeen *ontwikkeld* | Sake het vinnig *ontwikkel.* |
| Hy is *beroemd* om sy dade | Hy het hom *beroem* op sy dade. |
| Die blomme is *beskerm(d)** teen ryp | Sy het die blomme *beskerm.* teen ryp. |
| Hy is vrolik *gestem(d)** | Die klavier word *gestem.* |
| Ek was *verstom(d)** van skrik | Ek het my totaal *verstom.* |
| Die kind is totaal *verwend* | Die kind word totaal *verwen.* |
| Hy is algemeen *bekend* | Hy het sy skuld *beken.* |
| Sy vreugde was *onvermengd* | Hy het hom met ongewenste persone *vermeng.* |
| Daardie veeras is *gemeng(d)** | Koffie word met melk *gemeng.* |
| Hy lyk erg *gesteurd* | Ek het my nie daaraan *gesteur* nie. |
| Hy was *verwonderd* daaroor | Ek het my nie daaroor *verwonder* nie. |
| So iets is *ongehoord* | Het jy die nuus al *gehoor.* |
| Sy hare is *verward* | Sulke dinge word dikwels met mekaar *verwar.* |
| Die gerug is orals *versprei(d)** | Sulke nuus word gou *versprei.* |
| Die tuin lê *besaai(d)** met vrugte | Die land word met koring *besaai.* |
| Ek is *bereid* om te gaan | Hy het my daarop *voorberei.* |

Opm. 2.— Dis dikwels moeilik om uit te maak of 'n volt. deelw. in sy werkw. funksie, dan wel in sy naamw. funksie voorkom; m.a.w. of dit 'n werking dan wel 'n toestand of kenmerk uitdruk. So bv. in die eerste reëls van Celliers se gedig:

*Die Vlakte*—

"Ek slaap in die rus van die eeue gesus,
ongesien, *ongehoord*;
en dof en loom in my sonnedroom,
ongewek, *ongestoord*.

'n Mens kan hier ewe goed aan 'n werking dink (die vlakte word nie *gesien, gehoor, gewek, gestoor* nie) as aan 'n bepaalde toestand. Die vorme op *-r* kon dus ewe goed sonder *-d* geskryf word.

*Vgl. Opm. 2.

Verder is daar baie gevalle waar die spraakwerklikheid nie beantwoord aan die reël, soos in opm. 1 geformuleer nie, dat nl. die volt. deelw. as predikatiewe bnw. na *l, m, n, ng, r of vokaal* altyd 'n *-d* het, maar nie as werkingswoord nie.

Dikwels kom dit in albei funksies sonder 'n *-d* voor. So word bv. vorme soos *beskerm, gestem, verstom, gemeng, versprei, besaai* (en miskien nog meer) in die sinne hierbo ook in die eerste geval dikwels sonder *-d* gebruik. Dieselfde is die geval met vorme soos *gestrem, verlam, versteen, bedoel, betaal geregistreer, gebou, genooi, verbly,* e.a.

Waar die taalgebruik dus aan die een kant 'n neiging vertoon om die *d* in hierdie woordgroep te laat val by volt. deelwoorde met predikatief- byvoeglike, sowel as suiwer werkwoordelike funksie, word egter aan die ander kant altyd die *d* behou, wanneer sulke deelw. met bywoordelike funksie optree [vgl. (4) hieronder].

Dit is ook die geval by 'n aantal volt. deelwoorde wat reeds heeltemal die karakter van bnw. aangeneem het, bv.: *bemiddeld, onbemiddeld, welgesteld, ongesteld. ongeletterd, gewend,* e.a.

3. As selfst. naamwoord:

*Beminde, verloofde, bekende, geleerde, gevangene, bediende, beklaagde, ondergetekende, saakgelastigde, eersgeborene, gegewens* (data). Al sulke snw. gaan in die meerv. op *-s* of *-ns* uit.

4. As bywoord:

*Ek gaan gereeld Sondags kerk toe.*
*Hy is onverpoosd met sy werk besig.*
*Ek sal onverwyld die saak aanpak.*
*Hy het onbewimpeld vir sy mening uitgekom.*
*Dis bepaald 'n lastige kwessie.*
*Hy is ongetwyfeld die beste leerling in die klas.*

Opm.— In enkele gevalle kan die volt. deelw. ook in absolute sin gebruik word, d.w.s. sonder dat dit met 'n naamw. in verbinding staan, en dan vervul dit die funksie van 'n bywoordelike bysin, bv.:

*Onder ons gesê, ek vertrou hom nie.*

*Welbeskou is die saak nie so moeilik nie.*

*Afgesien van die koste, hoeveel moeite is daar nie aan verbonde nie.*

*Alles saamgevat, kom die saak hierop neer.*

Hieronder val ook enkele voegwoorde soos: *daargelate, toegegee, aangesien, uitgesonderd, veronderstel̈d.*

**Verbuiging van die Voltooide Deelwoord.**

§ 152. Ons het reeds in die vorige paragraaf gekonstateer dat die volt. deelw. as bnw. in sommige gevalle met of sonder *d* voorkom, en in ander gevalle met of sonder *e*. Dit word dus verbuig, net soos die bnw.

By die behandeling van hierdie verbuiging van die byvoeglik gebruikte volt. deelw. (attributief en predikatief), word gewoonlik as uitgangspunt geneem die in Nederlands gebruiklike indeling in s t e r k en s w a k volt. deelwoorde. In Afrikaans bestaan daar egter nie die minste grond vir hierdie indeling nie, omdat die onderskeiding tussen s t e r k en s w a k ww. nie alleen verval nie (vgl. § 125), maar so 'n indeling buitendien 'n kennis van Nederlands veronderstel, dus iets wat uit die aard van die saak nie van die Afrikaanse skoolkind verwag kan word nie (vgl. § 154, opm.).

Die bestaande Afrikaanse grammatikas sit op hierdie en ander punte (soos bv. die kwessie van n a a m v a l l e, wat glad nie meer as b u i g i n g s v o r m e in Afrikaans bestaan nie, behalwe dan in enkele gevalle as taalfossiele) nog heeltemal vas aan die tradisionele, suiwer N e d e r l a n d s e standpunt. Om genoemde redes word hier die volgende indeling gemaak:

1. Die v o l t. d e e l w. kan as a t t r i b u t i e w e b n w., wat sy v e r b u i g i n g betref, in twee klasse ingedeel word:

(a) Volt. deelwoorde wat op *-e* uitgaan;

(b) Volt. deelwoorde wat op *-de* of *-te* uitgaan.

2. Die v o l t. d e e l w. kan as p r e d i k a t i e w e b n w., wat sy v e r b u i g i n g betref, eweneens in twee klasse ingedeel word:

(a) Volt. deelwoorde wat op *-e* uitgaan;

(b) Volt. deelwoorde wat op *-d* uitgaan;

Opm.— Wanneer die volt. deelw. in sy predikatief — byvoeglike funksie nie verbuig word nie, gaan dit natuurlik uit op die stamkonsonant van die ww., bv.: *bedroef, verlief, verdroog, beledig, geskok, beperk, afgekap, verstop, begrens, onbeslis, afgekoel, opgewarm, uitgedien, uitgeleer*, ens.

§ 153. Die attributief gebruikte volt. deelw. op *-e* is hoofsaaklik uit Nederlands oorgeërf, of later onder Nederlandse invloed ontstaan. Hier kan onderskei word tussen:

(a) Verboë vorme, ontstaan deur verandering van stamklinker:

*bederf* — 'n *bedorwe* kind.
*begin* — 'n *onbegonne* werk.
*besin* — 'n *onbesonne* daad.
*behelp* — 'n *onbeholpe* figuur.
*beskryf* — *beskrewe* wette.
*bespreek* — *besproke* plekke.
*bestry* — 'n *onbestrede* mosie.
*bind* — 'n *ongebonde* boek.
*breek* — 'n *gebroke* stem.
*buig* — met *geboë hoof*.
*dwing* — *gedwonge* arbeid.
*geniet* — *genote* spyse.
*inneem* — *ingenome* standpunt.
*lê* — 'n *afgeleë* plaas.
*ly* — *gelede* smaad.
*neem* — 'n *aangenome* kind.
*opskiet* — 'n *opgeskote* seun.
*ry* — *berede* manskappe.
*sink* — 'n *laaggesonke* misdadiger.
*skend* — *geskonde* regte.
*skep* — 'n *welgeskape* kind.
*skrik* — 'n *onverskrokke* houding.
*sluit* — met *geslote* deure.
*slyp* — 'n *geslepe* vabond.
*spreek* — 'n *uitgesproke* wens.
*steek* — 'n *deurgestoke* kaart.
*trek* — 'n *afgetrokke* houding.
*verberg* — *verborge* skatte.
*verbuig* — *verboë* vorme.
*verdink* — 'n *verdagte* persoon.
*verkry* — *verkreë* resultate.
*verskyn* — *verskene* boeke.
*verslyt* — *verslete* klere.

Opm.— Van sommige verboë vorme het die werkwoordstam waarvan hulle afgelei is, reeds heeltemal in onbruik geraak, bv.: *gebore, oorlede, verlede, vergange, voldonge, ingetoë, opgetoë.*

(b) Verboë vorme, ontstaan sonder verandering van stamklinker:

| | |
|---|---|
| *gee* | — 'n *gegewe* belofte. |
| *dra* | — 'n *opgedrae* taak. |
| *lees* | — 'n *belese* man. |
| *span* | — met *gespanne* aandag. |
| *sout* | — 'n *gesoute* perd. |
| *meet* | — 'n *afgemete* stap. |
| *skei* | — *geskeie* vrinde. |
| *sien* | —'n *ongesiene* ruil. |
| *ondergaan* | — 'n *ondergane* operasie. |
| *uitstaan* | — *uitgestane* pyn. |

Opm. — Ons het reeds vroeër (§ 125) gewys op die eienaardige ontwikkeling van Afrikaans, dat dit nl. in sy vervoeging—sisteem die in Nederlands en ouer tale nog voorkomende wisseling van stamklinker (*ablaut*) feitlik heeltemal deur ander uitdrukkingsmiddele vervang het.

Dieselfde verskynsel kan ook hier waargeneem word waar, naas die oorgeërfde vorme van die volt. deelw. *met* klankwisseling, nuwe vorme ontstaan het en nog ontstaan *sonder* klankwisseling, wat in Nederlands as sodanig onbekend is. In sulke gevalle vind dan verder nog differensiëring van betekenis plaas, sodat die oorgeërfde vorm 'n figuurlike en die nuwe vorm 'n letterlike betekenis kry. Vgl. die volgende voorbeelde:

| | |
|---|---|
| 'n *opgewonde* menigte | — 'n *opgewende* horlosie. |
| 'n *afgetrokke* houding | — *afgetrekte* koffie. |
| die *betrokke* persoon | — *betrekte* wild. |
| 'n *geslepe* dief | — 'n *geslypte* mes. |
| 'n *uitgesogte* geleentheid | — *uitgesoekte* vrugte. |
| met *gebroke* stem | — *gebreekte* glas. |
| 'n *welgeskape* kind | — *opgeskepte* kos. |
| 'n *deurgestoke* kaart | — *weggesteekte* goed. |
| 'n *beklonke* saak | — 'n *omgeklinkte* spyker. |
| 'n *beskonke* persoon | — *ingeskinkte* koffie. |

§ 154. By attributief gebruikte volt. deelw. op *-de of -te* kan die volgende groepe onderskei word:

(a) Stamvorme op *l, m, n, ng, r* of *vokaal* voeg altyd *-de* by:

*Betaalde rekeninge, ingesamelde fondse, verdeelde partye, beroemde manne, verarmde mense, beskermde regte, verdiende loon, erkende gebruik, bekroonde werk, gemengde vloeistof, betreurde dood, geëerde gas, vermoorde slagoffer, genooide gaste, afgemaaide graan, gewyde grond, uitgeroeide onkruid,* ens.

(b) Stamvorme op *-d* en *-t* voeg alleen 'n *e* by, omdat sulke woorde reeds op *d* of *t* uitgaan. Alleen wanneer die voorafgaande vokaal deur 'n nie-verdubbeling van lengte sou kan verander, word die *d* of *t* verdubbel:

*Verbrande hout, beantwoorde vrae, onopgevoede mense, bekladde papier; 'n gehate vyand, 'n vergrote portret, 'n geënte boom, 'n gewitte muur, omgespitte grond, verspotte maniere, 'n gestutte muur,* ens.

(c) Stamvorme op *-k* en *-p* voeg altyd *-te* by:

*Gebakte brood, beperkte middele, 'n bereikte doel, 'n getikte brief, 'n mismaakte gesig; 'n gedoopte kind, 'n afgekapte boom, omgekrapte grond, geknipte hare,* ens.

(d) Stamvorme op *-f, -g* en *-s* kan sowel *-de* as *-te* byvoeg:

| | |
|---|---|
| *gekerfde* tabak | *afgestofte* klere. |
| *geskaafde* planke | 'n *gestrafte* misdaad. |
| 'n *gestyfde* boortjie | *gesifte* meel. |
| 'n *verliefde* paar | *vermufte* brood. |
| *geploegde* grond | 'n *geädugte* teenstander. |
| 'n *versorgde* uiterlik | 'n *verdigte* verhaal. |
| 'n *gebuigde* tak | 'n *geagte* persoon. |
| 'n *gewaagde* onderneming | 'n *verslegte* mens. |
| 'n *geliefkoosde* werk | *ongepoetste* maniere. |
| 'n *geveinsde* glimlag | *gewenste* resultate. |
| 'n *verbaasde* gesig | *uitgedorste* koring. |
| *vergrysde* hare | *ongebluste* kalk. |

Opm.— Die eerste drie groepe lewer geen moeilikheid op nie, want na 'n stemhebbende konsonant of 'n vokaal volg klankwettig orals die stemhebbende uitgang *-de,* en na 'n stemlose konsonant orals die stemlose (verskerpte) uitgang *-te.*

Maar dis moeilik om die vierde groep onder bepaalde reëls te bring. Want soos uit die voorbeelde blyk, beantwoord dit nie aan voorgaande formulering nie. Die konsonante *f*, *g* en *s* is al drie stemloos, en tog volg naas die stemlose uitgang *-te*, ook die stemhebbende uitgang *-de*. As algemene reël sou kan gestel word dat na 'n voorafgaande lang vokaal of tweeklank gewoonlik die uitgang *-de* volg, en na 'n voorafgaande kort vokaal die uitgang *-te*. Maar hierdie formulering dek glad nie al die gevalle nie, soos duidelik blyk uit die voorbeelde.

Dit kan ten slotte alleen op taalhistoriese gronde uitgemaak word wanneer *-de* en wanneer *-te* sou moet gebruik word, m.a.w. dit vereis 'n kennis van Nederlands. En dit sou eenvoudig genoeg wees om te sê dat, waar *f*, *g* en *s* in Nederlands intervokalies stemhebbend word, die uitgang *-de* volg, maar waar hulle stemloos bly, die uitgang *-te*.

Maar aangesien ons geen historiese grammatika skrywe nie, en dit buitendien absoluut onpedagogies sou wees om te verwag dat die Afrikaanse skoolkind eers Nederlands moet ken, voor en aleer hy sy eie moedertaal kan leer gebruik, mag Nederlands in hierdie en ander gevalle nie as rigsnoer dien om bestaande moeilikhede op te los nie, altans nie by die laer taalonderwys nie.

Maar afgesien daarvan dat 'n kennis van Nederlands nie in sulke gevalle van historiese aard as noodsaaklike eis kan en mag gestel word nie, rys die vraag: of dit taalkundig verdedigbaar is om 'n grammatikale reël, wat op die Nederlandse spraakgebruik berus, as kriterium te gaan stel vir die Afrikaanse spraakgebruik? Met ander woorde: of ons in hierdie bepaalde geval in Afrikaans moet sê en skryf:

*gekloofde hout*, *geploegde grond*, *versgrysde hare*, ens. (in plaas van *gekloofte*, *geploegte*, *vergryste*, ens.), eenvoudig omdat Nederlands dit so voorskryf?

Ons meen van nee, en wel veral om die volgende twee redes:

(1) Afrikaans het 'n ontwikkeling van sy eie deurgemaak, soos blyk uit sy klankleer, vormleer, sinsleer en betekenisleer, wat almal aanmerklik verskil van die Nederlandse. Gaan ons nou in die één geval Nederlands as kriterium stel, waarom dan ook nie in ander gevalle nie? Waarom dan ook nie bv. die Nederlandse sterk *imperfektum* (wat Langenhoven "eentyd van malligheid wou invoer") as "reël" aan die Afrikaanse kind voorgehou nie? Want dan is die Ned. spraakgebruik mos die kriterium en nie die Afrikaanse nie!

(2) Ons het in hierdie bepaalde geval te doen met die konsonante *f*, *g* en *s* wat in Afrikaans orals stemloos (skerp) uitgespreek word. Klankwettig is dit dus heeltemal begryplik en ook

te verwag dat 'n daaropvolgende stemhebbende *d* verskerp sal word tot *t*, as hy nie wegval nie. In Nederlands is hierdie konsonante egter stemhebbend in *gekloofde, geploegde, vergrysde* (op grond van hulle uitspraak intervokalies in *kloven, ploegen, vergrijzen*), en daarom is die daaropvolgende *d* foneties heeltemal in die haak, net soos die *t* in *beperkte, gedoopte*.

Die normale toestand in Afrikaans sou dus eintlik wees dat na *f, g* en *s* orals *-te* gehoor moes word (net soos na die stemlose *k* en *p*), en vir wie ore het om te luister, is hierdie klankwet reeds in werking. Selfs akademies geskoolde Afrikaners sê reeds: *gekloofte hout, geploegte grond,* ens. Waar ons egter nog, veral in die skryftaal, die uitgang *-de* handhaaf, gebeur dit ongetwyfeld onder invloed van die Nederlandse boektaal. Maar dis te voorsien dat die uitgang *-te* in die volksmond gaandeweg sy regmatige posiesie sal verower, en dat die skryftaal dan sal moet volg.

Na die stemhebbende konsonante *l, m, n, ng, r* en na vokale is die gebruik van die uitgang *-de* natuurlik klankwettig heeltemal in die haak.

§ 155. Die volt. deelw. op -e vertoon as bnw. in sy predikatiewe funksie presies dieselfde karakter as in sy attributiewe funksie. Dis nl. 'n geykte vorm wat net in sekere vasstaande uitdrukkinge en oorgeërfde woorde voorkom:

*Hy is van daardie voorreg verstoke, hy was ook in die saak betrokke, ek het bedroë uitgekom, die man lyk my besope, hy skyn van die duiwel besete, ek is vasbeslote om te gaan, ons is ingenome met ons nuwe huis, hy is onbesproke van karakter, hy dra sy lot gelate, die saak is verlore, hy was diep bewoë.*

Die predikatief gebruikte volt. deelw. op *-d* het ons reeds in § 151, (2), Opm. 1 en 2 bespreek.

Opm.— In enkele gevalle kom die volt. deelw. op *-e* nog met suiwer werkwoordelike funksie voor: *God het die wêreld geskape; sy vader is gister oorlede* of *gestorwe; hy is kalm ontslape; die mens word gebore om uiteindelik te sterwe.*

## VOORBEELDE VAN VERVOEGING.

§ 156. In aansluiting by § 128 vlg. kan onderstaande tabel dien om die vervoeging van 'n oorganklike ww. te illustreer. Aangesien die ww. in Afrikaans geen persoonsverskil en getalsverskil besit nie, word alleen die vorm van die eerste persoon, enkelvoud, aangegee (behalwe by die gebiedende wys).

**Bedrywende Vorm.**

(a) Aantonende Wys:

| | |
|---|---|
| Onvolt. teenw. tyd: | ek skryf. |
| Volt. teenw. tyd: | ek het geskryf (is net klaar met skryf). |
| Onvolt. verlede tyd: | ek het geskryf (was besig met skryf). |
| Volt. verlede tyd: | nadat ek geskryf het (klaar was met skryf). |
| Onvolt. toek. tyd: | ek sal skryf. |
| Volt. toek. tyd: | ek sal geskryf het. |
| Onvlt. verl. toek. td.: | ek sou skryf. |
| Vlt. verl. toek. td.: | ek sou geskryf het. |

(b) Aanvoegende Wys: Die aanvoeg. wys kan op soveel verskillende maniere uitgedruk word dat geen normgewende voorbeeld daarvoor kan aangegee word nie. (Vergelyk § 140).

(c) Gebiedende Wys:
Skryf, jy moet skryf;
laat hom skryf, hy moet skryf. (Vgl. § 141).

(d) Onbepaalde Wys:
Onvolt. tyd: skryf, skrywe; te skryf, skrywe; om te skryf, skrywe.
Volt. tyd: te geskryf het. (Vgl. §§ 142—146).

(e) Deelwoord:
Onvolt.: skrywende.
Volt.: geskryf, geskrywe. (Vgl. § 147 vlg.).

**Lydende Vorm.**

(a) Aantonende Wys:

| | |
|---|---|
| Onvolt. teenw. tyd: | 'n brief word geskryf. |
| Volt. teenw. tyd: | 'n brief is geskryf. |
| Onvolt. verlede tyd: | 'n brief het (is) geskryf geword. |
| Volt. verlede tyd: | 'n brief was geskryf. |
| Onvolt. toek. tyd: | 'n brief sal geskryf word. |
| Volt. toek. tyd: | 'n brief sal geskryf geword het. |
| Onvlt. verl. toek. td.: | 'n brief sou geskryf word. |
| Vlt. verl. toek. td.: | 'n brief sou geskryf geword het. |

(b) Aanvoegende Wys: Vgl. Bedrywende Vorm.

(c) Gebiedende Wys: 'n brief moet geskryf word, laat 'n brief geskryf word.

(d) Onbepaalde Wys:
Onvolt. tyd: (om) geskryf te word.
Volt. tyd: (om) geskryf (te) geword het.

(e) Deelwoord: Volt.: geskryf.

§ 157. Die volgende tabelle kan dien om die vervoeging van die hulpww. *is* en *het* te illustreer.

Aantonende Wys:

| | |
|---|---|
| Onvolt. teenw. tyd: | ek is — het. |
| Volt. teenw. tyd: | ek is gewees — het gehad. |
| Onvolt. verlede tyd: | ek was — (had), het gehad. |
| Volt. verlede tyd: | ek was gewees — nadat ek gehad het. |
| Onvolt. toek. tyd: | ek sal wees — sal hê. |
| Volt. toek. tyd: | ek sal gewees het — sal gehad het. |
| Onvlt. verl. toek. td.: | ek sou wees — sou hê. |
| Vlt. verl. toek. td.: | ek sou gewees het — sou gehad het. |

Gebiedende Wys:

wees, jy moet wees — moet hê.
laat hom wees — hy moet hê.

Onbepaalde Wys:

Onvolt. tyd: wees — hê, te wees — te hê, om te wees — om te hê.
Volt. tyd: (om) te gewees het — om te gehad het.

Deelwoord:

Onvolt.: synde — hebbende.
Volt.: gewees — gehad.

## DIE BYWOORD.

§ 158. Bywoorde of adverbia is woorde wat dien as 'n bepaling van al diè begrippe, wat geen selfstandigheid aandui nie. Hulle stel die plek, tyd of manier voor waarop 'n werking plaas vind, en dien verder om bnw., byw. of telw. nader te bepaal. Bywoorde van modaliteit het betrekking op die hele sinsinhoud.

Oor die vorm van die byw. val die volgende te sê: dis byna altyd onveranderlik en dikwels gelyk aan die predikatiewe vorm van die bnw., bv. *die man is ernstig siek, die fees het vrolik geëindig, die water stroom vinnig.*

Die onveranderlike vorm van die bywoord vind ons altyd, wanneer die byw. 'n ww., byw. of telw. bepaal, en ook wanneer dit by die predikatief gebruikte bnw. staan, bv. *die volstruis is verskriklik kwaai.*

Net wanneer die bywoord 'n *attributief gebruikte* bnw. bepaal, word dit gewoonlik behandel *asof dit self 'n attributiewe* bnw. is. Vergelyk die volgende uitdrukkinge: *'n d i e p treurige geval, 'n l a a t aangekome trein, 'n s w a k piepende geluid, 'n g o u klaargemaakte werk.* Maar: *'n t a a m l i k e groot huis, 'n v e r s k r i k l i k e kwaai volstruis, 'n v r e e s l i k e groot skip, 'n s e l d s a m e mooi kans, 'n g l o e i e n d e warm dag.*

Verder word die byw. verbuig deur toevoeging van:

(a) *-er* in die vergrotende trap, bv.: *ek het vinnig gery, maar jy het nog v i n n i g e r gery*;

(b) *-ste* in die oortreffende trap, wanneer dit 'n ww. bepaal, bv.: *hy het die v i n n i g s t e* van almal gery;

(c) *-s* in die oortreffende trap, wanneer dit 'n bnw. of byw. bepaal, bv.: *ek is h o o g s tevrede.*

Opm. 1.— *liewer* en *ander* het as oortreffende trap: *liewerste* en *anderste.*

**Opm. 2.— Oor die vorming van bywoorde vgl. § 169.**

Ons gee hier verder 'n kort oorsig van die bywoorde, ingedeel volgens die mees gewone funksie, terwyl die funksie self in die Sinsleer behandel word.

Bywoorde wat 'n p l e k of rigting aandui: *Die dorp lê naby. Die water loop weg.* Verder: *hier, daar, êrens, nêrens, orals, daarheen, soheentoe, bymekaar,* en 'n aantal van die voorsetsels opgenoem in § 104.

T y d: *Ek kom nou. Ons vertrek môre.* Verder: *aans, aanstons, altoos, altyd, gister, vanjaar, intussen, ooit, nooit, lankal, skielik, al, vroeg, laat,* ens.

Hoedanigheid: *Die perd loop vinnig. Die lig brand helder. Hoe het dit gebeur?* Veral bnw. word in hierdie funksie gebesig.

Graad: *Dit het baie gereent.* Verder: *taamlik, min, so, skaars, amper, byna, so te sê, meer, verbasend, uiters, hoogs, alte, nouliks, enigsins.*

Modaliteit, o.a.:

Bevestiging: *Ons kom seker.* Verder: *gewis, werklik, ongetwyfeld, stellig, inderdaad, bepaald.*

Ontkenning: *Dit reent nie.* Verder: *gladnie, nee, geensins, onmoontlik.*

Twyfel: *Miskien sal dit gebeur.* Verder: *waarskynlik, vermoedelik, moontlik, glo, denklik, altemit, dalk.*

Wens: *Help my asseblief.* Verder: *tog, maar, dan.*

Oorsaak: *Hierdeur het die brand ontstaan.* Verder: *daardeur, waardeur.*

Rede: *daarom, immers, mos.*
Middel: *daarmee, hiermee.*
Gevolg: *derhalwe, dus, bygevolg.*
Doel: *daartoe, daarom, daarvoor.*
Voorwaarde: *dan, desnoods, desverkiesende.*
Toegewing: *tog, darem, nogtans, wel, nietemin.*
Omstandigheid: *vergeefs, aanhoudend, onvoorsiens, onverwags, plotseling, alleen, spelenderwys, agterbaks.*

Maat: *stuksgewys, bietjie-bietjie, weinig.*
Prys: *duur, goedkoop, verniet.*

Verhouding en beperking: *(in)sover, desnoods, desgewens, desverlangd, eensdeels, anderdeels, hieromtrent, daaromtrent.*

'n Groot aantal van hierdie bywoorde wys terug na 'n vooafgegane sin; so bv.: *Die kinders het met vuurhoutjies gespeel; hierdeur het die brand ontstaan.* Hulle vorm die oorgang na die kategorie van voegwoorde, omdat die funksie wat hulle vervul nie net bywoordelik is nie, maar ook verbindend. Daarom word hulle ook wel voegwoordelike bywoorde genoem.

Opm.—Bywoorde wat as bnw. diens doen word vermeld in § 198.

## DIE VOEGWOORD.

§ 159. Voegwoorde bring 'n verbinding tot stand, òf tussen sinsdele met gelyke funksie, òf tussen sinne. Voorbeelde van die eerste soort is: *Die hond* e n *die kat is albei huisdiere. Die weer was warm,* m a a r *stormagtig. Ons moet kies tussen vrede* o f *oorlog.*

Voorbeelde van die twede soort: *Die hond gaan saam,* m a a r *die kat bly tuis. Ek heet na my oupa* e n *my broertjie heet na my pa. Ek sien* d a t *die reen kom.*

Die manier waarop sinne verbind word, en dus ook die betekenis van die voegwoorde wat daartoe dien, is van allerlei aard. So druk *en* net 'n opsomming of aaneenskakeling uit, *maar* 'n teenstelling, *of* 'n skeiding, *omdat* 'n rede, *opdat* 'n doel, ens. Die soorte van sinsverbindinge kom later, in die Sinsleer, ter sprake, en daarby word die voegwoorde opgegee. Hulle waarde en funksie kom daar beter uit as in 'n blote opsomming.

## DIE TUSSENWERPSEL.

§ 160. T u s s e n w e r p s e l s staan nie in verband met ander rededele nie, maar word as spontane uitinge van gevoel tussen sinne of sinsdele los ingevoeg. Hulle kan b.v. dien om uiting te gee aan 'n gevoel van:

(a) p y n: *au! eina! soe!*
(b) v e r w o n d e r i n g: *o! ja? kyk!*
(c) m e d e l y e: *ag! siestog! foeitog!*
(d) a f k e u r i n g: *foei! sies!*
(e) b e v r e e m d i n g: *so? ag nee? hoe?*
(f) t o e j u i g i n g: *hoera! doring! hotnôt!*

Hieronder val verder al die verskillende vorme van vloeke of versagte vloeke, soos bv.: *mastag, gedoriewaar, wrintig, wragtie, o jee, my genugtig, verduiwels,* ens.

## WOORDVORMING.

§ 161. By die vorming van nuwe woorde kan gebruik gemaak word van woorde wat reeds in die taal voorhande is, en ook kan natuurgeluide nageboots word, sodat ons heeltemal splinternuwe vorme kry. Die laaste soort woordvorming kom

in jonger tale, soos Afrikaans, minder voor as die eerste, maar tog het ons heelwat voorbeelde daarvan. Die volgende is 'n lysie van dergelike klanknabootsinge of onomatopeë, meestal name van diere, spesiaal voëls, wat tiepies Afrikaans is:

*Janfrederik, Jandiederik, Janpiedewiet, Jantaterak, Piet-ses-perde-wa, Piet-my-vrou, Piet-tjou-tjou, Piet-maak-gou, pie-pa-pou, poppelwiet, bokmakierie, kelkiewyn, bietjiereën, Dokter Haarhof, Jan-Wragtie, Jaapjapie, Dirkdirkie, kwê-voël, kôvoël, poepoe, Koerkoerduif, ting-tinkie.*

Word daar gebruik gemaak van bestaande woorde, dan kan woordvorming op die volgende drie maniere plaasvind:

I. woordvorming deur afleiding.

II. woordvorming deur samestelling.

III. woordvorming deur samestellende afleiding.

## I. AFLEIDING.

Afleiding kom voor by die snw., die bnw., die ww. en die bywoord, nie by die ander rededele nie.

§ 162. 1. Die Selfstandige Naamwoord.

Afleiding van snw. kan op drieërlei wyse gebeur:

(a) regstreekse afleiding.

(b) afleiding deur middel van voorvoegsels of prefikse.

(c) afleiding deur middel van agtervoegsels of suffikse.

(a) Die regstreekse afleiding was in ouer tale baie meer produktief gewees as in jonger tale, veral deurdat die sterk ww.-vervoeging soveel wisseling van stam-vorme vertoon het. Die daardeur opgelewerde vorme het dus al in Nederlands of nog vroeër ontstaan, maar vir die regte begrip van die onderlinge samehang in Afrikaans gee ons vbb. van snw., afgelei van ou sterk ww.-stamme, en die ww. self daarnaas. Talryke verskille, veral wat die uitgang van die woorde betref, word opgehelder deur die klankverskynsels wat in § 57 behandel is.

Ons vind naas mekaar:

*Ly — leed, styg — stiebeuel, ry — rit, sny — snit.*

*Bedrieg — bedrog, geniet — genot, kies — keus, ruik — reuk.*

*Bind — band — verbond — bende, drink — drank—dronk, spring — sprong, help — hulp.*

*Spreek — spraak — sprokie — spreuk, breek — brok — breuk, steek — stok.*

*Gee — gawe, meet — maat, beweeg — weg — wieg.*

*Grawe — graf, maal — meel.*

*Loop — loop, roep — roep.*

In aansluiting by die laaste vbb. merk ons op dat in Afr. dikwels die stam van 'n ww. as snw. gebesig word, bv.: 'n *sny* brood, 'n *byt*, 'n *knyp*, 'n *kap*, naas *stoot*, *slag* e.d. wat ook in Ned. voorkom. Langenhoven skrywe bv.: *dat hierdie bundel die u i t s o e k is van die beste werk wat ek ooit gedoen het.*

§ 163. (b) Afleiding deur v o o r v o e g s e l s.

By die voorvoegsels sowel as by die agtervoegsels val op te merk dat sommige produktief is, en dus nog gereeld gebesig word om nuwe woorde te vorm, terwyl ander nie meer produktief is nie. Die voorvoegsel *ge-* bv. is produktief, netso die agtervoegsels *-te, -heid, -sel*, terwyl *af- ant-, et-, oor-, -s* dit nie is nie.

Ons vind die volgende voorvoegsels:

| | | |
|---|---|---|
| *aarts-* | : | *aartsvader.* |
| *af-* | : | *afgrond, afstand.* |
| *ant-* | : | *antwoord.* |
| *et-* | : | *etmaal.* |
| *ge-* | : | *geblêr, geskree, gesanik, gelol.* |
| | : | *gesin, genot, geluk.* |
| *oer-* | : | *oerwoud, oermens, oertaal.* |
| *on-* | : | *ongeluk, onsin, onmens.* |
| *oor-* | : | *oordeel, oorsprong.* |
| *wan-* | : | *wanorde, wanklank, wanhoop, wanbestuur.* |

**§ 164. (c) Afleiding deur agtervoegsels.**

(1) Konkrete snw. word gevorm deur:

*-aar* (persoons- en saakname): *leraar, Kapenaar, lessenaar.*
*-er* (persoons- en saakname): *Transvaler, helper, werker, vlieër; stoffer, stamper, gieter.*
*-aard* (persoonsname): *luiaard, gierigaard, valsaard.*
*-erd* (persoonsname): *lomperd, lelikerd, stouterd.*
*-ier, (-nier, -enier)* (persoons- en saakname): *tuinier, howenier, vliegenier, skarnier.*
*-ik (-rik, -erik)* (persoonsname): *stommerik, botterik.*
*-aan* (persoonsname): *Italiaan, Indiaan.*
*-iet* (persoonsname): *Israëliet, Paarliet.*
*-and* (persoonsname): *vyand, Heiland.*
*-is (-nis)* (persoons- en saakname): *bloemis, nasionalis, vullis.*
*-ing (-ling, -eling)* (persoonsname): *lieweling, eersteling.*
*-es (-is)* (vroul. persoonsname): *dienares.*
*-e* (vroul. persoonsname): *eggenote.*
*-in* (vroul. persoonsname): *boerin, godin.*
*-ster* (vroul. persoonsname): *werkster.*
*-sel* (saakname): *baksel, deksel, broeisel, sleepsel, snysel, swelsel, aanpaksel, trapsel, opdrifsel, blousel.*
*-asie* (saakname):): *murasie, boskasie.*

(2) Abstrakte snw. word gevorm deur:

| | |
|---|---|
| *-de* : | *liefde, vrede.* |
| *-te* : | *jammerte, vrekte, duurte, diefte, gewente, groente* (kollektief). |
| *-e* : | *koue.* |
| *-ing* : | *lesing, lyding, telling.* |
| *-s* : | *guns, koms, vangs.* |
| *-teit* : | *kwaliteit, kwantiteit, puberteit.* |
| *-ment* : | *dreigement, paaiement.* |
| *-uur* : | *skriftuur, mikstuur.* |
| *-y (-ery, -erny)* : | *boekery, bedrieëry, lekkerny.* |
| *-nis* : | *begrafnis, laafnis, groetnis.* |
| *-isme* : | *spiritisme, modernisme.* |
| *-heid (-igheid)* : | *onderworpenheid, deurmekaarheid, toeheid, skaamheid, verbeeldenheid, toelatigheid, mooiigheid, verspottigheid.* |
| *-dom* : | *mensdom, arme-blankedom, magdom.* |
| *-skap* : | *genootskap, bankrotskap.* |

Opm.— Daar is baie meer afleidinge onder die snw. as wat ons hier deur vbb. toegelig het. So is bv. talryke eiename ou afleidinge, wat reeds in die ou Germaanse tyd gevorm is. So is die woord *heiden* 'n afleiding van *heide*, (wat in Afr. nog bestaan in *heiblommetjie*), deur middel van die agtervoegsel *-n*, wat in ouer tale nog meer oorspronklike vorme vertoon (bv. Latyn *-anus* in *paganus*).

In hierdie spraakkuns moet ons daarvan afsien om al daardie ou afleidinge te behandel, of ook maar op te som; dit hoort tuis in 'n historiese grammatika of 'n etimologiese woordeboek.

(3) *Verkleinwoorde.*

Die agtervoegsels wat verkleinwoorde vorm is die volgende:

| | | |
|---|---|---|
| *-ie* | : | *boekie, hakie.* |
| *-jie* | : | *handjie, kindjie.* |
| *-tjie* | : | *uurtjie, outjie.* |
| *-etjie* | : | *enetjie, blommetjie.* |
| *-entjie* | : | *waentjie, nôientjie.* |
| *-pie* | : | *boompie, rympie.* |
| *-kie* | : | *klonkie, pakkie.* |

Opm. 1.— Woorde op *-el* soos *krummel, korrel* e.d. is van oorsprong reeds verkleinwoorde.

Opm. 2.— Sommige verkleinwoorde op *-tjie* vertoon in die mv.: *-ertjies*, bv. *kindjie — kindertjies.*

§ 165. 2. Die Byvoeglike Naamwoord.

Net soos by die snw. is daar by die bnw. ook regstreekse afleiding van ww.-stamme, maar die verband tussen die bnw. en die ww. word in Afrikaans so goed as nie meer besef nie, omdat die regstreekse afleiding al baie vroeg plaas gehad het. Die enigste wat nog kan help om die verband te laat voel, is die betekenis. So verstaan ons dat *laag* hoort by die ww. *lê*, *stukkend* by *steek*, *beleef* by *lewe*, *dol* by *dwaal*, *dof* by *verdowe*.

Sekere woorde kan egter in Afrikaans as bnw. gebesig word wat niks meer of minder as ww.-stamme is nie; so word daar gepraat van *die blink koper*, *die skaam kind*.

Op dieselfde manier word enkele snw. as bnw. gebesig, bv. *die skelm kind*, *'n bog kind*, *'n pap band*, en ook stofname soos: *'n silwer horlosie*, *'n yster paal*, *'n koper ketel* (vgl. § 93).

Opm.— Sommige snw. word net as predikatiewe bnw. gebruik, bv. *ek is honger, dors* e.d. (vgl. § 214).

Verder vind die vorming van bnw. plaas deur (a) voorvoegsels, en (b) agtervoegsels.

(a) Voorvoegsels:

*be-* : *beroemd, bemiddeld, bedaagd.*
*ge-* : *gekeil, gemanel, gedas, gestewel.*
*on-* : *ongelukkig, ondeuend, onwaar.*
*aarts-* : *aartslui, aartsdom.*
*oer-* : *oeroud.*

Sommige ander woorde het feitlik voorvoegsels geword, en hul eie betekenis verloor, bv.:

*dood-* in *doodgewoon, doodluiters, doodonskuldig, dooäverwonderd.*
*mors-* in *morsdood, morsaf.*
*oor-* in *oorgenoeg, oorgelukkig.*
*stok-* in *stokoud, stokdoof.*

(b) Agtervoegsels:

*-ig* (*-rig, -erig, -sig. -tig*): *lewendig, agterlosig, regtig, vrotsig, kriewelrig, houterig, skrikkerig, nukkerig, siekerig, deinserig, klaerig, reënerig.*

Opm.— Op die voorbeeld van woorde soos *toevallig* is daar 'n nuwe agtervoegsel — *vallig,* bv. *wisselvallig.*

*-agtig* (*-haftig, -eragtig*): *vreesagtig, wolagtig, tergagtig, manhaftig, kinderagtig.*
*-s*: *steeks, kinds, Transvaals, Natals, Kaaps.*
*-loos*: *eerloos, grondeloos, belangeloos, liefdeloos.*
*-lik* (*-elik*): *eerlik, vaderlik, hinderlik, vieslik, verdrietlik, haatlik, onhebbelik, vriendelik, uiteindelik.*
*-baar*: *eerbaar, eetbaar, verskuifbaar, onuithoudbaar.*
*-saam*: *eersaam, genoegsaam, waagsaam, spaarsaam.*
*-e*: *goue, erde.*
*-end*: *stukkend, nakend.*
*-ers*: *eners.*
*-el*: *vermetel, skamel, wankel.*

Opm.— Dit verdien besondere vermelding dat party samestellinge as bnw. diens kan doen; so bv. *die kind is kaalvoet,* wat beteken: *die kind het kaal voete* (vgl. § 180 a. 1. Opm. 2).

§ 166. 3. Die Werkwoord.

By die afleiding van ww. word onderskei tussen die volgende groepe:

1. ww. van naamwoorde afgelei of denominatiewe.
2. ww. van ww. afgelei of deverbatiewe.
3. ww van ww. afgelei deur voorvoegsels.

1. Denominatiewe.

a. Van snw.:

(i) Die ww. vorm is in Afr. gelyk aan die snw.; die meeste daarvan is oorganklik, bv. *ploeg*, *hak*, *stempel*. Onoorganklike ww. kom egter ook voor; so skrywe Langenhoven: *die water straal van die dak af* =" *loop in strale*."

(ii) Ww. van snw. afgelei deur die agtervoegsel *-ig*, bv. *eindig, kruisig, pynig*.

(iii) Ww. van snw. afgelei deur die agtervoegsel *-eer*, bv. *hanteer, eksamineer, balanseer*.

(iv) Priwatiewe ww. (van Latyn *privare* = beroof) dui aan dat die daarby behorende voorwerp beroof word van die selfstandigheid, waarvan die ww. afgelei is; bv. *erte dop*, wat beteken: "die dop afneem"; ertappels *skil*, wingerd *top*, ens.
Ook kan diè ww. deur middel van die voorvoegsel *ont* gevorm word, bv. *onteer, onthoof, ontlas, ontsenu*.

(v) Ww. gevorm deur voorvoegsels, bv. *bekrans, bewapen, bekroon*; *omlys, omkrans*; *vertaal, vervel, verhaar, versteen, verongeluk*.

b. Van bnw.

(i) Die ww. is gelyk in vorm aan die bnw., bv. *wit* (= (wit maak), *kort* (= kort maak), *vrot* (= vrot word).

(ii) Ww. van bnw. afgelei deur die agtervoegsel *-eer*, *kleineer, trotseer, halveer*.

(iii) Ww. gevorm deur voorvoegsels, bv. *benuttig, beswaar, bevreemd, vergroot, verander, verdubbel, veragter, verbly, verstom, onteien, ontnugter*.

Opm.— Ook van partiekels (voorsetsels en bywoorde) kan ww. gevorm word deur die agtervoegsel *-er*, bv. *nader, uiter, opper*.

§ 167. 2. Deverbatiewe. Hierdie klas word onderverdeel in:

(a) Kausatiewe (van Latyn *causa* = oorsaak) of oorsaaklike ww. Hulle is uit Nederlands oorgeërf, bv.: *drink — drenk, sit — set, waak — wek, val — vel, vaar — voer, suig — soog.*

(b) Frekwentatiewe (van Lat. *frequens* = herhaaldelik) of herhalingsww. word gevorm deur die uitgange *-er* en *-el*, bv.:

*styg — steier, klap — klapper, haak (hak) — hakkel, trap — trappel, bid — bedel, breek — brokkel.*

Opm.— *Wankel, wandel, handel, verpletter* is nie herhalingsww. nie, maar denominatiewe.

(c) Intensiewe (van *intens* = heftig) ww. dui 'n sterker graad van die werking aan; hulle is uit Nederlands oorgeërf, bv.:

*hyg — hik, weeg — wik, steek — stik, speel — verspil, buig — buk, nyg — knik, splyt — splits, beswyk — swik — swig.*

Ten slotte kom kombinasies voor van (b) en (c), soos blyk uit:

*ja — jakker, beef — bibber, snuif — snuffel, kyf — kibbel, streef — teenstribbel, stoot — stotter.*

§ 168. 3. Werkwoorde van ander ww. afgelei deur voorvoegsels. Daar is ses voorvoegsels wat by hierdie vorming optree, nl. *be-, ge-, er-, her-, ont-, ver-.*

(a) *be-: besmeer, besaai, bepaal, besnoei,* waarin *be* nog sy oorspronklike betekenis van "om" of "oor" bewaar het.

Verder dien *be-* om die aard van die werking te verander, en dikwels dui dit die begin of die end daarvan aan, bv.: *beken, bespeur, betrap, bemerk, beproef, bepraat, beëindig, bewerk, bereik.*

(b) *ge-* kom in sommige afgeleide ww. voor, wat egter uit Nederlands oorgeërf is, en wat dus nie meer as afleidinge gevoel word nie, bv.: *geluk, gevoel, geloof,* (naas *glo*), *genees, gebeur, geskied.*

Naas sommige van die genoemde ww. is die vorme sonder *ge-* ewe gebruiklik, bv. *luk, voel.*

Somtyds dien die vorm met *ge-* om 'n betekenisverskil weer te gee; *loof* beteken: "prys," *geloof*: "vertrou;" *beur* beteken: "druk," *gebeur*: "plaas vind."

(c) *er-* dui gewoonlik die begin van die werking aan; *erken* beteken: "begin te ken," en dan ook: "bely;" *erlang, ervaar, erbarm.*

(d) *her-* dui 'n herhaling aan, bv. *herdenk, herdoop, herenig, herhaal, herkies, herleef, hervorm, herkou.*

(e) *ont-* stel dikwels die begin van die werking voor, bv.: *ontbyt, ontgin, ontstel, ontspruit, ontsteek, ontplof*; in sommige gevalle, bv. in *ontspruit*, is die oorspronklike betekenis van *ont*, nl.: "uit," nog te herken.

Dieselfde is die geval, wanneer *ont-* die end van die werking aangee, bv. in *ontkom, ontloop*, (="ver genoeg loop"), *ontroof, ontneem.*

In afleidinge soos *onthou, ontmoet, ontvang* is die betekenis van *ont* nie meer te sien nie.

(f) *ver-* dui gewoonlik die end van die werking aan: *verbrand* beteken: "heeltemal op brand;" *verjaag*: "die jaag voltooi"; verder: *vermors, verspoel, verswelg, verspeel, vertrap, verhoor, vergewe.*

Dikwels egter word deur *ver-* 'n slegte betekenis aan die ww. gegee, soos by *vergis* (="misgis"), *verraai, verdraai, verdoem, veroordeel.*

§ 169. 4. Die Bywoord.

Oor die algemeen kan al die bnw. onveranderd diens doen as bywoorde.

Daar is egter enige agtervoegsels wat bywoorde vorm, bv.:

| | | |
|---|---|---|
| *-s* | : | *skraps, straks, dikwels, aanstonds.* |
| *-lik* | : | *namelik, eindelik, kwalik.* |
| *-liks* | : | *grootliks, kortliks.* |
| *-ies, -tjies* | : | *strakkies, effentjies.* |
| *-ling, -lings* | : | *plotseling, skrylings, ylings.* |
| *-waarts* | : | *huiswaarts, noordwaarts.* |
| *-toe* | : | *huistoe, boontoe, ondertoe, soheentoe.* |

Sommige woorde, wat eintlik twee aaneengeskrewe woorde is, nl. 'n snw. en 'n bywoord, kan dien as één byw.; wanneer ons lees: *hy trek kopuit,* dan bewys dit dat *kopuit* één bepaling is by *trek,* en dus 'n bywoord.

Ook kom dit voor dat 'n snw. as byw. fungeer, bv.: *kyk hom w a t e r p a s in die oë.*

Herhaaldelik word 'n byw. versterk deur *al-*, bv. *almiskie, aljimmers, allengs, alreeds, altemit.*

## II. SAMESTELLING.

**Ontstaan van die Samestelling.**

§ 170. Die samevoeging van twee of meer woorde tot één geheel is 'n verskynsel wat alleen kan ontstaan as die woorde onderdele uitmaak van 'n sin. Die o n t s t a a n van samestellinge behoort dus in die Sinsleer bespreek te word, en ons kom daar dan ook in § 257 op terug.

Daar bestaan egter reeds soveel samestellinge wat vir ons gevoel ook buite die sinsverband 'n afgeronde éénheid en dus één woord vorm, dat hulle in die Vormleer afsonderlik moet behandel word. Die meeste daarvan is nog deursigtelik, omdat die samestellende dele nog as afsonderlike woorde voorkom. Sommige egter kan alleen nog deursien word met behulp van 'n kennis van Nederlands of ouer tale. Die woord *tensy* byv. word in Middelnederlands nog as drie afsonderlike woorde geskrywe: *het en si* "as dit nie is nie." Al drie die woordjies is vandag in Afrikaans as lewende taalelemente onbekend, en die woord *tensy* wat daaruit ontstaan het, kan dus nie as 'n Afrikaanse samestelling bestempel word nie. Ons sou dit 'n historiese of oorgeërfde samestelling kan noem. Die etimologie of woordafleiding, wat hom spesiaal met historiese ondersoek besighou, lê tallose woorde as ou samestellinge bloot en bewys daardeur sy karakter as 'n historiese taalwetenskap.

§ 171. In 'n beskrywende grammatika, soos hierdie, word geen uitvoerige ondersoek ingestel na die historiese ontstaan van die samestellinge nie. Ons doel is net om hulle waar te neem en in te deel in groepe. By so 'n indeling is dit wenslik om van 'n noukeurig omskrewe gesigspunt uit te gaan, ten einde die grense af te baken, en daarom gee ons hier 'n d e f i n i e s i e:

'n Samestelling is 'n byeenvoeging van taalelemente met 'n eie betekenis tot 'n éénheid, waarvan die nuwe betekenis nie meer ooreenstem met die som van betekenisse van die dele nie.

Toeligting. Die samestelling *grootvader* het 'n eie betekenis: "vader van die vader"; dit stem nie ooreen met die som van *groot* en *vader* se betekenisse nie, wat sou wees *'n groot vader*, d.i. "'n vader met 'n groot gestalte."

Hierby val nog 'n ander kenmerk in die oog. Die eerste deel van die samestelling sou 'n mens, as die twee dele los van mekaar in die sin sou voorkom, van 'n lidwoord voorsien. Ons praat van *'n groot huis*, *'n groot boom*, ens. Dit bewys dat die woord *groot* in die samestelling *grootvader* nie meer as 'n gewone bnw. by *vader* fungeer nie, maar dat *groot* en *vader* 'n nuwe éénheid vorm.

'n Samestelling kan as sodanig herken word aan die klemtoon; dit het net één hoofklemtoon, terwyl daar twee of meer daarvan is, wanneer die woorde wat by mekaar staan tog as los van mekaar behandel word. By die samestelling is die betoning van één van die lede ondergeskik aan diè van die ander, bv.: *ystervark* is 'n samestelling, 'n *yster hék* is twee los woorde. Die klemtoon kan op die eerste of op die twede deel val, bv. *riétdak, bloútong*; maar *wildebeés. kwaaivrínde*.

**Verbindingsklanke.**

§ 172. Tussen die dele van 'n samestelling kom dikwels verbindingsklanke voor, wat behoort by die eerste samestellende woord, bv. die samestelling van *bed* en *goed* word *beddegoed*, die van *volk* en *lied*: *volkslied*.

Om vir die gebruik van die verbindingsklanke reëls te gee, is baie moeilik. Die gebruik van *s* word oor die algemeen bepaal deur die gevoel van besits-verhouding, waarin die één deel tot die ander staan; *volkslied* beteken: *lied van die volk*.

Soms egter is van 'n besitsverhouding geen sprake nie en word die *s* alleen welluidendheidshalwe gebruik, bv. in *miershoop* naas *miernes*, *tydsorde* naas *tydvak*, *blikkiesmelk*, *hemelsbreed*.

Opm.—'n *s* word nie ingevoeg nie wanneer die eerste deel van die samestelling op 'n *s* eindig, of die twede deel daarmee begint, bv. *kunsproduk, meisieskool.* Wanneer die eerste deel op 'n *s* eindig en die twede daarmee begint, dan staan daar natuurlik twee esse in die samestelling, bv. *toetssteen, rotsspelonk.* Somtyds sou 'n mens 'n meervouds -s verwag in 'n samestelling, waar dit egter nie optree nie, so bv. in *rosyntjiebrood, kinderfees.*

Die *e* skyn veral deur 'n gevoel vir ritme op te tree. So word in *peerboom* geen *e* gebesig nie, hoewel 'n boom meestal meer as één *peer* dra; 'n *skaapwagter* moet nie net één *skaap* oppas nie. In *perdestert* en *hanespoor* word wel 'n *e* uitgespreek, terwyl tog so'n stert of so'n spoor net van één perd of haan afkomstig is.

Die gebruik van *s* en *e* moet dan ook deur die praktyk geleer word.

**Koppeltekens.**

§ 173. Aangesien samestellinge éénhede vorm, word dit gewoonlik ook as éénhede geskrywe, d.w.s. die verbonde dele kom aanmekaar vas, net soos die lettergrepe van één woord, bv. *dienskneg, agtervoegsel, geelperske, skoonseun,* ens.

In bepaalde gevalle egter word die samestellende dele losser geskrywe, en deur die koppelteken verbind.

Die hoofreël vir die gebruik van die koppelteken is: dit word geskrywe, wanneer die éénheid van die samestelling nie as heeltemal vas gevoel word nie, en die byeenvoeging van die dele dus min of meer toevallig is. Die mees voorkomende gevalle waar die koppelteken optree is:

1. By minder vaste woordverbindinge: *soekus-kafferstam, skooldae-herinneringe, houtas-kakebeenwa.*

2. By minder voorkomende samestellinge bestaande uit eienaam en soortnaam: *Moskou-ekspediesie, Chicago-tentoonstelling, Milner-politiek.*

3. By opeenhoping van klinkers in die middel van die samestelling, waardeur die oog by die lees gehinder word: *blinde-instituut, see-eend, wa-as.*

4. By redupliserende formasies: *gou-gou, fluit-fluit.*

5. By samegestelde telwoorde: *twee-en-twintig, seshonderd-drie-en-dertig.*

6. By samegestelde tietels: *luitenant-kolonel, kommandant-generaal.*

Opm.— Hierdie voorbeelde is ontleen aan die spelreëls van die S. A. Akademie.

**Indeling.**

§ 174. Daar is meer as één manier om samestellinge in rubrieke te verdeel. Dit kan gedoen word volgens hulle betekenis, gebruik, vorm of innerlike waarde as 'n sintaktiese verskynsel.

Die laaste prinsiepe sal ons volg, aangesien soos reeds opgemerk is, die samestellinge ontstaan in die sinsverband, deur woorde byeen te voeg wat nou verbonde is . Die betekenis van die samestellinge sal egter terselfdertyd blyk uit 'n dergelike indeling, maar dit vereis vir die gewone leser feitlik geen besondere toeligting nie.

Ons maak die volgende verdeling:

1. Herhalingsamestellinge of iteratief-komposita.
2. Verbindingsamestellinge of kopulatief-komposita.
3. Samestellinge waarin 'n naamwoord geregeer word deur 'n ww. of deur 'n naamwoord wat werkwoordskrag besit.
4. Samest. met vóórvoegsels en partiekels, wat vóór 'n ww. of 'n naamwoord met werkwoordskrag kom.
5. Samest. waarin 'n naamwoord of 'n bywoord geregeer word deur 'n voorsetsel.
6. Bepalende samestellinge van naamwoorde of determinatiewe nominaal-komposita.

**1. Herhalingsamestellinge of iteratief-komposita.**

§ 175. In Afrikaans is hierdie klas sterk verteenwoordig, en dis 'n soort samestelling wat nog altyd gevorm kan word. Dit druk 'n herhaling uit, en dikwels ook 'n verdeling met tussenruimtes. Dit kan gevorm word deur:

(a) Samestelling van selfstandige naamwoorde:
*bal-bal, bok-bok, kaart-kaart, tol-tol* speel, *bietjie-bietjie* aanleer.

In die gegewe voorbeelde dui die dubbele snw. 'n herhaling van die handeling sowel as van die snw. self aan. Die samestelling doen gewoonlik diens as 'n bywoord. So ook in: *Ons het ent-ent geloop en ent-ent gery.*

(b) Samestelling van werkwoordstamme:

*fluit-fluit, sing-sing, rus-rus, sit-sit, staan-staan, sukkel-sukkel.*

Hierdie samestellinge fungeer ook as bywoorde, bv. *Dan gaan dit nie lag-lag teen die swaar opdraend uit nie. Sy loop val-val nader. Snik-snik raak sy weer aan die slaap. Spartel-spartel die draai omgaan.*

Dit word ook as 'n bnw. gebesig, bv.: *plof-plof voetstappies, 'n sleep-sleep geruis.*

(c) Samestelling van bywoorde:
*gou-gou, nou-nou, kort-kort.*

(d) Samestelling van bnw. of telwoorde:
*Hulle kom één-één vorentoe. Die kinders stap twee-twee. Wanneer die rivier vol is en die rooiwater oorstroom die oewers, dan bly die fyn-fyn grond wat uitsak, bo op die wal agter.* Hier dui die samestelling *fyn-fyn* nie net die hoedanigheid van die grond aan nie, maar ook voel 'n mens daarin die gestadige bietjie-bietjie uitsak.

**2. Verbindingsamestellinge of kopulatief-komposita.**

§ 176. Die samestellende begrippe het in hierdie geval gelyke funksie in die sin, en hulle kan beskou word asof hulle deur "*en*" of "*of*" verbind is.

Dis opmerklik dat hierdie soort van samestellinge meestal voorkom as onderdeel van 'n nog groter samestelling. Langenhoven sê bv.: *En daarvandaan kom seker die slang-paling-storie.* In diè drieledige samestelling is die verhouding van *slang* en *paling* suiwer verbindend of kopulatief, en dit beteken: die storie van die *slang* èn die *paling*. 'n Verbinding soos *spek-modder-vet* beteken: *so vet soos spek* èn *modder*. '*n Pik-git-swart nag* beteken: '*n nag wat so swart is soos pik* èn *git*. *Pap-sop-nat* is *so nat soos pap* èn *sop*.

Ook byvoeglike naamwoorde kan somtyds op hierdie manier verbind word, bv.: *Die boere moet hul besitting op die mees redelik-voordeligste manier ontwikkel*, waarmee bedoel word dat die manier so voordelig moontlik moet wees *en daarby tog* redelik.

In die samestelling *môre-oormôre* staan die dele ook as gelykwaardig verbonde; dit beteken bv. in die sin: *môre-oormôre gaan ons dood*: "môre of oormôre."

In die verbinding *doofstom* staan twee bnw. gelykwaardig naas mekaar, dit beteken: "doof en stom;" so ook in *luilekker* (bv. '*n luilekker lewe lei*).

**3. Samestellinge, waarin 'n naamwoord geregeer word deur 'n werkwoord of deur 'n naamwoord wat werkwoordskrag besit.**

§ 177. (a) Die naamwoord word geregeer deur 'n werkwoord in: *skuldmaak, pêrdekoop, watergee, woorderuil, skaap-slag, os-steel, badneem, dagsê, stofskop, hoogag, kwytskel, swartsmeer, goedkeur.*

Opm. 1.—Daar is verskil tussen *handgee* en '*n hand gee*, tussen *pypopsteek* en '*n pyp opsteek*. Vgl. definiesie § 171.

Opm. 2.—In 'n aantal uitdrukkinge is die geregeerde naamwoord in funksie feitlik 'n bywoord van vergelyking, bv. in *knipmes-ry, lepel-lê, velling-sit.*

Opm. 3.—Die hele verbinding van 'n snw. met 'n ww.-stam kan in bepaalde gevalle fungeer as 'n bywoord, bv. *dit gaan broek-skeur, naelskraap.*

Opm. 4.— In die vervoeging word die naamwoord losgemaak van die ww. (skeidbaar samegest. ww.), bv. *ons het die plan goedgekeur*.

Opm. 5.— In *helpmekaar* beweging en in die jong formasies *vatmekaar* party en *hetmekaar* party is *helpmekaar, vatmekaar* en *hetmekaar* byvoeglike naamwoorde.

(b) Die naamwoord word geregeer deur 'n naamwoord met werkwoordskrag in:
*manteldraaier, skaapwagter, voëlverskrikker, boosdoener, kleredrag, kragbesteding, selfkastyding, klankverskuiwing, doeltreffend, hartbrekend, ooglopend.*

**4. Samestellinge met vóórvoegsels en partiekels, wat vóór 'n werkwoord of 'n naamwoord met werkwoordskrag kom.**

§ 178. (a) Samestellinge met 'n werkwoord. Hierby val twee kategorieë waar te neem, wat verskil in vastheid:

(i) Skeidbaar samegestelde ww., wat in die infinitief dus enigsins 'n toevallige éénheid vorm. Die klemtoon val by hierdie kategorie op die voorvoegsel.
Bv.: *agterhou, voorhou, onderhou, teëhou, ophou, saamhou, neerdruk, nalees, voorlees, toemaak, deurstaan, inloop, aankweek, uitroei, losraak, weggaan, agterbly.*

(ii) Onskeidbaar samegestelde ww., waarby die klemtoon val op die werkwoord.

Bv.: *oorbluf, oorlê, oorlewe, oorheers, oortree, oortref, agtervolg, onderhou, ondergaan.*

Party ww. kan dus, hoewel uit dieselfde dele samegestel, skeidbaar of onskeidbaar wees in die sin. 'n Paar voorbeelde daarvan is die volgende:

ónderhou : *hy het sy kop onder water gehou.*
onderhoú : *hy het sy kinders onderhou.*
óndergaan: *die son het onder gegaan.*
ondergaán: *hy het die operasie ondergaan:*

(b) Samestellinge met 'n naamwoord.
*Soheentoe-reis, terugreis.*

Opm.— Hiervan moet onderskei word woorde soos *nasleep, toeloop* ens., wat afleidinge is van samegestelde ww.

### 5. Samestellinge waarin 'n naamwoord of 'n bywoord geregeer word deur 'n voorsetsel (of 'n agtersetsel).

§ 179. *Opslag, vanaand, vanmôre, oormôre, agtermiddag, agterna, vanhier, agterom, opnuut, byna, omdat, totdat, vóórdat, ingeval.*

*Soheentoe, daarnatoe, huistoe, bergaf, rondom, daarom, vóórlangs, padlangs, reguit, bo-op, kortaf, knaenddeur, aldeur.*

Opm.— Dit kom voor dat 'n dergelike samestelling as 'n bnw. gebruik word, bv. *'n agtermekaar strandhuis.*

### 6. Bepalende samestellinge van naamwoorde of determinatiewe nominaalkomposita.

§ 180. Die één lid van die samestelling word deur die ander nader bepaal, gewoonlik die twede deur die eerste. Aangesien die bepalende deel die belangrikste is, dra dit die klemtoon. Ons onderskei:

(a) Attributiewe bepaling.

1. Bnw. (telwoord) + snw.

*Onderkaak, kaalkop, wolhaar, malkop, taaipit, geelperske, suurlemoen, kaalgesigte, die warmson, tweeklank, driepoot, kleintoontjie, vrothoutjie, driekwart, voorvaders, hotperd, ounooi, agterhelfte, 'n toe-neus, die rooi-dag, 'n dikwang, drie-uur.*

Opm. 1.— Van die hier genoemde samestellinge moet onderskei word die aaneengeskrewe verbindinge van stoflike bnw. en snw., waarvan voorbeelde gegee is in § 93.

Opm. 2.— Party van hierdie samest. kan as bnw. gebesig word, bv. *die kind is kaalvoet, ek is lekkerlyf, droë-lewer.*

Opm. 3.— Ander weer doen diens as bywoorde, bv. *die werk is driekwart klaar. Doen dit nog éénslag.*

Opm. 4.— Die ou samestellinge: *spelenderwys, begryplikerwys, langsamerhand* is altyd bywoorde.

2. Snw. + bnw.

*Wonderskoon, boomryk, waterarm, pikswart, bloedrooi, hemelsblou, menssku, mymersiek, snoepsiek, wetsgehoorsamig.*

Soos die leser sal opmerk, is die bepalinge deur die snw. van verskillende betekenis; *wonderskoon* bv. beteken: "so skoon soos 'n wonder," *boomryk:* "ryk voorsien van bome."

Allerlei samestellinge is in Afrikaans moontlik; Langenhoven skryf bv.: *Dina spoel die modder van die bleek, dood-skone gesig af. Dood-skoon* beteken: "skoon in of deur die dood." *'n Windskeef afdak* beteken: 'n "afdak skeef deur die wind."

3. Snw. + snw.

Die bepalende woord kan allerlei funksies aandui; *'n dienskneg* is 'n kneg wat diens doen; *'n maaimasjien* 'n masjien waarmee gemaai word; *'n erdvark* 'n vark wat in die aarde lewe.

Voorbeelde is verder: *waatlemoen, vroumens, oogmerk, jaargety, boa-slang, rietbos, peerboom, hoenderhok, klipsalmander, beddegoed, waterproefjas, genadebrood, genadedood, die vyfdedag-oggend, die anderdag-oggend, pou-vrou.*

4. Ww. stam + snw.: *eetkamer, dwaalspoor, spreektaal, skryftaal, 'n flikflooi-tong, 'n skinder-bek, 'n sukkel-lopie.*

Opm.—Vir die geslag-aanduidende samestellinge soos *mannetjie-volstruis* vgl. § 71 (3).

(b) Die één deel staan in 'n verboë naamvalsvorm.

*Godsdiens, arbeidskring, werksure, mansklere, liefdesonsin, doodsbleek.*

## DIE SAMESTELLENDE AFLEIDING.

§ 181. Samestellende afleiding beteken dat woorde gevorm word deurdat 'n grondwoord samegestel word met 'n ander woord, en tewens 'n afleidingsuitgang kry. Die woord *hardleers* bv. is gevorm van die grondwoord *leer*, deur samestelling met *hard-* en afleiding deur *-s*. Daarnaas kom die vorme *hardleer* of *leers* nie voor nie.

Op dieselfde manier is gevorm die bnw.: *agterbaks, gelykvloers, hardnekkig, kleinserig, swartgallig, aandadig, baldadig, behendig, behulpsaam, medepligtig*; die ww.: *bevredig, herinner, vernietig.*

Opm.—'n Enkele maal kom dit voor, dat uit 'n dergelike samestellende afleiding opnuut 'n woord losgemaak word. So is bv. uit *blymoedig* deur Langenhoven die snw. *blymoed* gevorm, in die uitdrukking: *die blymoedwekkende gloed.* Die woord bestaan nie in Nederlands nie, maar dit lê voor die hand om op die voorbeeld van *gelukkig — geluk* uit *blymoedig*: *blymoed* los te maak.

## HOOFSTUK IV.

# SINSLEER.

§ 182. Die sinsleer of sintaksis (hierdie griekse naam beteken "*samevoeging*") het te doen met die sin. Dit klassifiseer die sinsvorme, en sluit hierin aan by die vormleer. Dit ondersoek die betekenis van die sin, wat op verskillende maniere uitgedruk word, en vorm daardeur 'n verbinding met die betekenisleer.

Die nouste verwant aan die sinsleer is die stylleer.

Die laaste wetenskap maak meer in besonder 'n studie van die middele wat bewus aangewend word om bepaalde indrukke teweeg te bring, en het dus ten doel om skrywers en digters van mekaar en van die groot publiek te onderskei, deur noukeurig na te gaan watter eienaardige kenmerke ieder se taal openbaar. Die ondersoek van spesiale styl-kenmerke is alleen moontlik, wanneer die algemene omgangstaal eers voldoende bestudeer is, en die reëls waaraan dit gehoorsaam en wat die samelewing homself in die daelikse verkeer oplê, te boek gestel is. 'n Goeie stylleer moet dus gebaseer wees op die sinsleer. Maar die grens tussen die twee verwante terreine is soms moeilik te trek. Ons sal dan ook in hierdie hoofstuk meer as éénmaal verskynsels vermeld, met die byvoeging dat hulle eintlik in die stylleer tuis hoort. Ons doen dit om die karakter van die omgangstaal des te beter te verduidelik.

**Definiesie.**

§ 183. 'n Sin is 'n stuk menslike spraak wat op sigself voldoende is om onder mense wat dieselfde taal praat, 'n verstaanbare mededeling te doen.

Deur die byvoeging "op sigself" word die hulp van gebare as uitdrukkingsmiddel uitgesluit, omdat dit die taal wel dikwels begelei, maar geen bepaalde onderwerp is vir behandeling in 'n grammatika nie.

In ouer periodes van die mensheid was gebare 'n veel vernamer uiting as in later tye, omdat primitiewe volke dit meer gebruik as beskaafde. Vir die verstaanbaarheid van 'n gebaar is dit nodig dat diegene vir wie dit bestem is, die aangeduide voorwerp kan waarneem en by die aanblik daarvan 'n gelyke gewaarwording ondervind as die aanduider. Is die gebaar die uiting van 'n gemoedsbeweging, soos angs of blydskap, dan moet die waarnemer van die gebaar dieselfde aandoening daardeur ondervind as die voortbrenger.

Gelykstaande met die gebaar wat die uitwerking betref, en alleen daarvan onderskei deur die manier van voortbrenging, is die uitroep. Woorde soos *o*, *au*, *arrie*, *eina*, *ag*, is nog geen sinne nie, want hulle bevat geen mededeling nie. *Kyk*! *hoor*! is wel 'n soort van mededeling, maar ook nog geen "volledige sin" nie. Tog lê hier die oorsprong van die sin, want net soos kinders dit vandag nog doen, het grootmense hul taal van die eenvoudigste uitingsmiddel tot die meer samegestelde ontwikkel. Wanneer iemand plotseling rook uit 'n huis sien opstyg en meen daar is brand, dan kan hy sy waarneming meedeel met die enkele woord *rook*! of *brand*! Dit beteken dan: "*dáár is brand*!" of: "*kyk, daar trek rook op*!" By 'n dergelike sinsvorming is één woord dus voldoende om meer as één ding uit te druk; die spreker neem geen tyd om sy mening uit te brei nie. Die hoorder moet dus die omstandighede ken om die spreker goed te kan begryp. Wanneer 'n kind die woord *hond*! uitspreek, kan dit dus beteken: "*die hond wil my byt*" of "*die hond hardloop weg*" ens. 'n Sin in hierdie stadium van ontwikkeling word gewoonlik 'n éénledige sin genoem.

§ 184. Die klein woordjies in § 183 vermeld, wat gemoedsbewegingе uitdruk of die opmerksaamheid trek, word in die grammatika meestal tussenwerpsels of interjeksies genoem. Hulle is egter van oorsprong eintlik geen tussenwerpsels nie, omdat hulle juis vóór die volledige sinne kom. Omdat hulle egter dikwels 'n sin inlei wat die antwoord vorm op, of die aanvulling by, die woorde van 'n vorige spreker, sal ons die benaming hier behou.

In Afrikaans word o.a. die volgende tussenwerpsels gehoor: *o, ag, helaas, hoera, eina, soe, arrie, au, ga, sies, wee, owee, foei.* Vgl. § 160.

Party uitroepe bestaan uit meer as één woord. So hoor 'n mens: *o vaderland, my mastig, sies tog, my liewe wêreld, op die aarde! my goeie genugtig!*

Hierdie tweeledige uitroepe dra al meer die karakter van 'n sin as die eenledige, al is dit dan ook 'n beknopte sin.

§ 185. Tweeledige sinne ontstaan wanneer die spreker aan sy eerste voorstelling 'n twede gedagte toevoeg, wat in sy taal tot uiting kom, deurdat by sy éénledige sin 'n nuwe woord bykom wat op een of ander manier van belang is vir, en samehang met, die eerste. Wanneer 'n kind uitroep: "*hond! seer!*" dan is dit eintlik twee éénledige sinne; die kind se bedoeling sou 'n mens kan weergee met: *die hond het my gebyt; ek het seer gekry.* Hoewel daar dus twee "sinne" bloot naas mekaar staan, bestaan daar 'n verband. Die kind het die woord *hond* as uitgangspunt geneem; naderhand het hy die eintlike doel van sy uiting uitgespreek in die woord *seer.* Wanneer hy verstaan word deur die moeder, dan het sy dieselfde samehang ontdek, en wanneer die kind so'n proses telkens herhaal, dan ontstaan daar eers 'n samevoeging van twee woorde met 'n eie betekenis, waarin die onderdele hul eie plek inneem. So'n samevoeging noem ons 'n konstruksie. Baie dikwels word in die taal van kinders die kind self tot uitgangspunt geneem; so bv. *Miemie dors, Miemie honge.*

In sommige tale oorheers samestellinge as *hond-seer,* en diè word verder uitgebrei, sodat meer as twee woorde daarin voorkom, terwyl die volgorde van die woorde van belang is vir die betekenis van die hele woorde-ry. In sulke tale, wat dus feitlik geen sinne ken nie, maar alleen samegestelde woorde, is daar amper geen sprake van sinsbou nie, want dit val dan saam met die woordvorming.

Ook in die lewende tale van vandag vind 'n mens nog genoeg sinne in gebruik wat net soos die sin *hond seer* geen werkwoord bevat nie. Ons verdeel daarom die sinne in twee hoofgroepe:

(a) Sinne met 'n werkwoord.
(b) Sinne sonder 'n werkwoord.

## DIE ENKELVOUDIGE SIN.

### Die Gesegde of Predikaat.

§ 186. In die sinne met 'n werkwoord kan gewoonlik onderskei word die o n d e r w e r p of s u b j e k, wat die uitgangspunt vorm van die mededeling, en die g e s e g d e of p r e d i k a a t, wat die doel van die mededeling aangee. In *hond seer* is *hond* subjek, *seer* predikaat; in *Jan slaan* is *Jan* subjek, *slaan* predikaat.

Onder die benaming p r e d i k a a t word egter nie net 'n ww. verstaan nie, maar ook bv. 'n byvoeglike naamwoord, wat 'n hoedanigheid van die subjek vermeld. Ons gebruik die woord *predikaat* dan ook in 'n ruimer betekenis as die woord *gesegde*, waarmee ons net die w e r k w o o r d e l i k e predikaat aandui.

Aangesien die predikaat die doel van 'n mededeling bevat, sal ons dit eerste behandel, en daarna die onderwerp.

Nog 'n ander verdeling van die sin moet gemaak word, nl. die in e n k e l v o u d i g e en s a m e g e s t e l d e s i n. 'n Mededeling kan naamlik plaas vind deur 'n reeks van sinne wat naas mekaar staan, maar wat tog deur die noue onderlinge verband 'n éénheid vorm. Wanneer verder 'n hele sin die plek inneem van 'n rededeel in 'n enkelvoudige sin, dan ontstaan ook 'n samegestelde sin. Aangesien dus 'n samegestelde sin uit enkelvoudige sinne opgebou is, sal ons begin met 'n oorsig te gee van die laaste.

§ 187. Die predikaat kan 'n enkele ww. wees of die verbinding van 'n ww. met ander rededele.

Die suiwer werkwoordelike predikaat kan verskille aandui wat betref die t y d, w y s en v o r m, waaroor in die hoofstuk "Vormleer" gehandel is.

§ 188. Die enkele ww. kan op verskillende maniere aangevul word:

(a) Deur samestelling, bv. *aanvat, bykom, fluit-fluit*, ens; vgl. §§ 175 en 178.

(b) By 'n oorganklike ww. deur die v o o r w e r p of o b j e k: *Jan slaan die hond.*

**Die Voorwerp.**

§ 189. Die voorwerp word in die meeste grammatikas onderskei in die lydende en die belanghebbende voorwerp. Die name dui dan hulle verskillende funksies aan. 'n Lydende voorwerp word dié genoem wat die handeling in die ww. vervat ondergaan, die belanghebbende voorwerp het alleen belang by die handeling.

Dat die onderskeiding in lydende en belanghebbende voorwerp, wat in ouer tale gemaak word, en dáárin ook duidelik geopenbaar word deur die naamvalsvorme, vir Afrikaans eintlik bloot teoreties is, en daarom miskien heeltemal agterweë kon bly, word deur baie gevalle bewys.

As ons bv. die volgende sin beskou: *Die Springbokke het Engeland in* 1906 *darem lelik pak gegee,* dan kan 'n mens by grammatikale sinsontleding *pak* beskou as die lydende voorwerp by die ww. *het gegee.* Dan is *Engeland* die belanghebbende voorwerp, wat die pak kry. Met eweveel reg kan ons egter Engeland beskou as die voorwerp, wat die handeling *pak gee* ondergaan. In die geval is dus *Engeland* lydende voorwerp, terwyl *pak gee* dan meer as 'n éénheid gevoel word, en gelyke betekenis het as bv. *verslaan.* Grammatikaal is dus *pak* die lydende, en *Engeland* die belanghebbende voorwerp, maar logies is alleen *Engeland* lydende voorwerp, omdat dit werklik in hierdie geval die handeling ondergaan. Waaruit blyk dat die onderskeid tussen lydende en belanghebbende voorwerp meestal bloot teoreties is.

Bekyk ons 'n ander voorbeeld, waarin die voorwerp in veel mindere mate die handeling *ondergaan,* dan kan ons presies dieselfde redenering toepas, bv. *En so het ek hom daar daggesê.* Die aanééngeskrewe vorm *daggesê* bewys dat vir die taalgevoel van die skrywer *hom* ewegoed 'n "lydende" as 'n "belanghebbende" voorwerp kan wees, want dis duidelik dat, wanneer *dagsê* as één woord opgevat word, daar geen "lydende" voorwerp meer in die sin aanwesig is nie.

In besonder duidelike gevalle kan ons by 'n sinsontleding nog tussen lydende en belanghebbende voorwerpe onderskei. Oor die algemeen egter is dit beter om net van *voorwerpe* te praat.

Opm. 1.—Deurdat die gevoel vir die twee soorte van voorwerpe in Afrikaans so goed as verlore geraak het, word die neiging om werkwoordelike samestellinge te vorm sterk begunstig; die vbb. wat ons in § 177 gegee het, kom vir 'n groot deel nie in Nederlands voor nie.

Opm. 2.—Van verdere onderskeidinge soos *oorsaaklike* en *meewerkende* voorwerp, maak ons hier nie apart melding nie, omdat dit in Afrikaans bywoordelike bepalinge is, ingelei deur voorsetsels. Vgl. §§ 198 en 244.

§ 190. Die voorwerp word in Afrikaans dikwels gekenmerk deur die woordjie *vir*, wat oorspronklik net as 'n voorsetsel by die belanghebbende voorwerp gebruik was, maar weens die gebrek aan skerp onderskeie vorme van die ou "naamvalle" naderhand ook by die lydende voorwerp gekom het. *Vir* word nou, sonder 'n eie betekenis, net gebruik by lewende wesens en eiename, slegs weinig by ander woorde, bv.: *Ek het vir jou 'n present gekoop. Die Vrystaatse voetbalspan het vir Transvaal uitgeklop.*

Die woord *vir* kan nie gebruik word wanneer die voorwerp in betekenis en vorm verwant is aan die ww. nie, bv. *'n skoot skiet, 'n rit ry, 'n slag slaan. Die perd loop 'n trippelpas, 'n sukkeldraffie.*

Hierdie soort voorwerp word soms inwendige voorwerp genoem, omdat die voorwerp eintlik al in die ww. opgeslote is: *Ek lag so'n sieklike, verdrietlike laggie.*

§ 191. Daar is 'n aantal ww. wat steeds deur middel van 'n vaste voorsetsel verbind word met die voorwerp, bv. *Ek kyk na die huis*; *dink aan, begin met, glo aan, hoop op, hom skaam oor, peins oor, lag oor* (*om*), *skrik vír.*

Soms ook kan die voorsetsel na verkiesing al of nie gebesig word nie, bv. *ek glo aan die storie*, naas *ek glo die storie.*

Opm.—Party van hierdie ww. het met die voorsetsels vaste samestellinge gevorm, bv. *ek het* (*vir*) *hom opgelet* naas *ek het op hom gelet.*

§ 192. Wanneer die voorwerp 'n infinitief is, neem dit gewoonlik *te* of *om te*, bv. *ons het besluit om te bly. Ek meen te weet.* Vgl. § 143.

Voorbeelde van die infinitief alleen is: *dit begin reent. Die dief het probeer vlug.*

§ 193. Sommige ww. neem 'n snw. of vnw. as voorwerp en daarby 'n infinitief sonder *om te*, die handeling waarvan deur die voorwerp verrig word. Dergelike voorwerp + infinitief-konstruksies kom bv. na waarnemings-ww. en ww. wat 'n veroorsaakte handeling uitdruk, voor, soos *hoor, laat, leer, maak, sien, voel*: *Ek sien hom loop, ons laat jou staan.*

In hierdie voorbeelde bewys die vorm van die vnw. dat dit voorwerpe is. Waar so'n vormverandering nie plaasvind nie, daar is net die woordorde 'n aanwysing, bv. *Hy sien die perde die draai omgaan. Ek sal die twee vosse hier oor die berg laat vlieg.*

Opm.—Sinne van die tiepe: "*Ek sien die mense loop*" kan desnoods op twee maniere opgevat word; dit kan gevoel word as 'n voorwerp + inf.-konstruksie, maar ook as 'n voorwerpsin. Vgl. § 279.

Word die hoofwerkwoord in die voltooide tyd gebruik, dan vind ons naas die voltooide deelwoord met *ge* soms 'n infinitief, bv.: *Ek het te danig die blitse oor die Swartberge sien uitslaan gistraand. Hy het net die geraas van die vlerke gehoor en die swart skim sien verby gly.*

Daarnaas: *Wat van kleins af Afrikaans geleer lees en skrywe het.*

§ 194. Die wederkerende ww. het as voorwerp die wederk. vnw. *hom, haar, hulle.* bv. *Ek skaam my. Nou moet ek my roer. Van die feit is maar min mense hulle bewus.*

Dikwels word ook sulke wederk. ww. sonder 'n vnw., en dus intransitief, gebesig, bv. *Die Afrikaanse taal het langsamerhand ontwikkel. Hy is (hom) bewus van sy mag. As hy nie haas nie, sal hy te laat kom.* In die sinsnede *hulle maak maters*, word *maak* ook as 'n intrans. ww. gebesig.

§ 195. Wanneer daar meer as één voorwerp by 'n ww. staan, dan word die direkte voorwerp wat die handeling ondergaan, nie deur *vir* voorafgegaan nie; terwyl die meer verwyderde voorwerp wat by die handeling betrokke is, *vir* moet kry wanneer dit die twede plek inneem, maar agterweë kan bly, wanneer dit eerste staan.

bv.: *Hy gee 'n boek vir my.*

maar: *Hy gee (vir) my 'n boek.*

§ 196. Wanneer 'n voorwerp deur 'n twede voorwerp nader bepaal word, dan word die twede voorafgegaan deur *as*, bv.: *Ek ken hom as 'n troue vriend. Hulle het hom aangestel as generaal.*

§ 197. By ww. wat 'n geesteswerksaamheid uitdruk, dien die vraagwoorde *hoe, waar, wanneer, wie, wat* ens. + *om te* om 'n infinitief aan die ww. te verbind, bv. *Ons weet nie hoe om dit reg te kry nie.*

**Die Bywoordelike Bepaling.**

§ 198. Verder word die handeling in die ww. vervat, nader bepaal deur bywoorde of bywoordelike uitdrukkinge. In die sin: *hy loop hard*, sê *hard* alleen iets van die *loop*, nie van *hy* nie. So ook: *Piet lê in die gras. Die branders slaan teen die rotse. Die lig skyn oor die water.*

Die bepalinge *in die gras* e.d. is dus gelykwaardig aan die bywoord *hard*. Met die ww. *wees* kan voorkom: *die man is groot* en: *die man is in die huis*; in die eerste geval is *groot* 'n bnw. en *is* 'n koppelww., in die twede egter is *in die huis* 'n byw. bepaling, en *is* (bevind hom) 'n selfst. ww.

Maar dit is te begryp dat uit dergelike sinne soos: *die man is in die huis* [naas: *die man loop (in) die huis in*] 'n nuwe konstruksie kon ontstaan, nl. *die man in die huis*, waarin *in die huis* 'n byvoeglike bepaling is. Dit kon gebeur omdat *is* gewoonlik net as 'n koppelwerkwoord diens doen, en *in die huis* sodoende op één lyn gestel word met 'n bnw.

Hieruit blyk dat veral by die ww. *wees*, wat soms as koppelww., soms as selfst. ww. diens doen, die byw. bep. baie nou verwant is aan die byv. bepaling.

Die enigste onderskeid van 'n bnw. is dat sulke bepalinge nie vóór die snw. gebruik kan word nie; 'n wending soos *die in die huis kinders* is onmoontlik.

Ander voorbeelde is: *Die bewerings in sy boek is onwaar. Hy ken die wêreld hierlangs gladnie. Die gebeurtenis gister. Die onenigheid toe.*

§ 199. As bywoordelike bepalinge word in Afrikaans dikwels selfstandige naamwoorde gebesig, sonder enige nader bepaling, lidwoord of iets dergeliks.

Bv. *A g t e r m i d d a g gaan ek uit. 'n Mens moenie e l f u u r in die v o o r m i d d a g al weer aan die koei se uier pomp nie. Ons sal b r e k f i s t y d op die afgesproke plek wees. B a i e d a e leef hulle van hongersnood-rantsoen. Die klomp jongmense het O u j a a r s d a g - o g g e n d, t w e d e h o e n d e r k r a a i, vertrek. Die kind kom h a n d e en v o e t e aankruip. Hy tuimel k o p-n a-o n d e r in die water.*

Opm. 1.— In die laaste gevalle kan 'n voorsetsel (*met, op, aan*) as 'n bindwoord gebruik word, maar dan kom ook lidwoorde e.d. by die snw., bv. *met die kop na onder.*

Opm. 2.— In uitdrukkinge soos *perd ry, pand speel* vorm die snw. en die ww. feitlik 'n éénheid.

Opm. 3.— In sinne soos *ek kom l i g tuis, hulle sal eers d o n k e r hier wees* nader die snw. skynbaar aan 'n bnw.

§ 200. As byw. bepaling kom ook ou twede naamvalle voor, om 'n plek, tyd of omstandigheid uit te druk, bv. *hy gaan syns weegs*; *dis allessins, enigsins, geensins aanneemlik. Dis saans donker*; so ook *smôrens, Sondags, smiddags. Die kinders speel blootsvoet, blootshoof*; in deftiger taal: *langsamerhand, onverrigtersake, myns insiens, syns ondanks, desondanks.*

§ 201. As 'n op sigself staande soort van bywoorde moet dié beskou word wat nie by 'n deel van die sin hoort nie, maar by die hele mededeling. So bv. *nie*, in *ek weet nie*; *nooit nie* in *hy lieg nooit nie.* Deur sulke bywoorde word dus die hele inhoud van die sin in 'n nuwe lig gestel.

Die verskil met ander bywoorde raak egter net die betekenis, nie die konstruksie nie, behalwe in die geval van die ontkenning. Verder voorbeelde is: *ek weet w e l, hy kom s e k e r, m i s k i e n gaan dit reent.* Ook: *stellig, tog, mos,* e.d. word as sodanig gebesig, bv. *Ek het g e l u k k i g nog betyds gekom. Ek weet o n g e l u k k i g nie waar ek dit gebêre het nie. Het jy d a n tog eindelik gekom? Hy was d a n eers so in sy skik met die jong vrou. Ek kan o m t r e n t raai wat jy wou sê.*

**Die Ontkenning.**

§ 202. Die ontkenning in die enkelvoudige sin vertoon die tiepies Afrikaanse kenmerk van besonder dikwels dubbel te wees. Terwyl in ander tale, en ook in Afrikaans self in 'n aantal gevalle, volstaan kan word met die enkele ontkennende woord, word dit egter dikwels in die vorm van die ontkenning *nie* herhaal op 'n ander plek in die sin, gewoonlik aan die end, bv. *ek het dit nooit geweet nie.*

Dis nie 'n maklike taak om algemeen geldende reëls vir die gebruik van die dubbele ontkenning te gee nie. Enkele, en soos ons meen die vernaamste, volg hier:

1. Herhaling van die ontkenning *nie* is onmoontlik wanneer dit aan die end van 'n sin staan, bv.: *ek kom nie.* Eén so'n *nie* staan aan die end, wanneer die sin één voorstelling bevat, uitgedruk deur onderwerp + predikaat, soos in *ek kom nie*, en veral wanneer dit die nadruk kry, bv.: ***ek kom nie.***

Ook wanneer 'n positiewe bepaling by die één voorstelling bykom, word nie 'n twede ontkenning vereis nie, bv.: *My Oom wat siek is, kom nie*; *ek ken hom nie*; *ek kom môre nie.*

In die laaste geval kan dit gebeur dat die spreker die nadruk van ontkenning wil lê op die bepaling *môre*, en dan sal hy sê: ***ek kom nie môre nie.***

Dieselfde is die geval met 'n voorwerp, wat voorafgegaan word deur *vir*, bv. *ek ken nie vir hom nie* naas *ek ken hom nie*. Dit lyk asof *vir hom*, hoe swak *vir* ook uitgespreek word, tog nog meer aandag en nadruk kry as die blote *hom*.

Ook in 'n vraag en 'n sin wat met 'n byw. bepaling begint, is net één *nie* nodig, bv.: *kom jy nie? Vanaand kom ek nie.*

2. Die ontkennende voornaamwoorde *niks* en *niemand* en die bywoorde *nooit* en *nêrens* kan altyd die ontkenning *nie* by hulle neem, ook wanneer hulle aan die end van 'n sin staan, bv.: *hy weet niks nie. Ek sien niemand nie. Ek vind die boek nêrens nie. Wanhoop nooit nie.* In al hierdie gevalle kan *nie* egter ook weggelaat word, veral wanneer sulke woorde met nadruk gebruik word.

3. Wanneer die ontkennende woorde hierbo genoem, nie aan die end van die sin voorkom nie, is die gebruik van *nie* n o o d s a a k l i k, bv.: *Niemand hoef hom te skaam nie. Ons het niks gekry nie. Die boek is nêrens te vinde nie. Ek sal dit nooit toestem nie.*

Die woord *geen* kan net attributief gebesig word, dus staan dit nooit aan die end van die sin nie, en word daarom altyd deur *nie* gevolg, bv.: *Ons kon geen druppel water kry nie.*

Opm. — Opéénhoping van ontkenninge kom herhaaldelik voor; so bv.: *Ek sien n o o i t g e e n mens n i e. Die arme diere het vandag nog n i k s g e e n kos gehad n i e.*

4. Indien die ww.-vorm in 'n sin samegestel word met 'n hulpww., of wanneer 'n skeidbaar samegestelde ww. in die sin gesplits word, dan kom in die eerste geval 'n ontkenning onmiddellik nà die hulpww., in die twede geval nà die ww. deel van die samegestelde ww., terwyl in albei gevalle *nie* aan die end van die sin volg:

(a) *Hy het n i e gekom n i e. Ek kan n ê r e n s gaan n i e. Òns wil n i k s wegsteek n i e.*

(b) *Ek bly n i e tuis n i e* (tuisbly). *Die aarde staan n i e stil n i e* (stilstaan).

Word 'n voorwerp gebesig tussen die twee dele van 'n samegestelde ww., dan staan die eerste ontkenning nà die voorwerp, bv.: *ons ag 'n skurk nie hoog nie* (hoogag).

5. Ook wanneer die ww. aangevul word deur 'n bepaling, dan gebeur dieselfde as in die geval van die los samestelling. *In die Transvaal bly* word dus net so behandel as *tuisbly* bv.: *Ek bly nie in die Transvaal nie. Die lig brand nie helder nie.*

Staan daar behalwe die aanvullende bepaling ook 'n voorwerp by die ww., dan kan die eerste *nie*, al na die nadruk dit vereis, vóór of nà die voorwerp staan.

Daarvóór: *Die man wat sy saak gewen het, beskuldig nie d i e r e g t e r van partydigheid nie. 'n Presiese baas hou nie nalatige k n e g t e lank nie* (Langenhoven).

Daaragter: *Om te lewe is 'n kuns: die beste kry d i t nie g e h e e l reg nie* (Langenhoven).

**Die Samegestelde Predikaat.**

§ 203. Die predikaat is baiemaal samegesteld, soos ons reeds gesien het. Dit kan uitsluitend uit ww.-vorme bestaan, soos in *het gebly, was gewees, sal gaan*, waarin *het, was, sal* hulpwerkwoorde genoem word. Maar ook kan 'n nie-werkwoordelike deel aan die subjek verbind word deur 'n koppelwerkwoord. Voorbeelde van die laaste soort is: *My broer word onderwyser. Daardie man is 'n boer. Hy heet Piet.*

As koppelwerkwoorde doen diens: *wees, word, bly, skyn, blyk, lyk* en *heet* (vgl. § 114).

In al die gevalle word 'n naamwoordelike en 'n werkwoordelike deel van die gesegde onderskei. In *Jan is student*, noem ons *student* die naamwoordelike, *is* die werkwoordelike deel van die gesegde *is student*.

**Die Byvoeglike Bepaling.**

§ 204. 'n Belangrike rededeel wat saam met 'n ww. 'n gesegde vorm, is die byvoeglike naamwoord; die oorspronklike gebruik daarvan is:

(a) predikatief. bv. *Jan is groot. Die hond word kwaai.* Daaruit het ontwikkel die twede gebruik, nl.

(b) attributief, bv.: *Die groot Jan.*

'n Sin: *Die groot Jan slaan die hond* sal dus oorspronklik gelui het: *Jan is groot: Jan slaan die hond.*

Vgl. die ontstaan van die tweeledige sin uit 'n éénledige, soos bespreek in § 185.

§ 205. 'n Tussentrap tussen die predikatiewe en die attributiewe bepaling word gevorm deur die sogenaamde predikatiewe attribuut. Dit word hierdeur gekenmerk dat die eienskap nie as vas behorend by die naamwoord beskou word nie, maar eers daaraan gegee word, terwyl die sin uitgespreek word.

So bv.: *My Oom het gesond by ons aangekom, maar na 'n week siek vertrek.* Die bepalinge *gesond* en *siek* behoort by albei die sinsdele, by die onderwerp en by die werkwoord; as sodanig is hulle sowel bnw. (attribuut) asook bywoordelike deel van die predikaat, vandaar die naam predikatiewe attribuut. 'n Ander vb. is: *Deur lange oefening kom 'n mens sovér om onwetend kwaad te doen of onwetend goed te doen* (Langenhoven).

Dat die eienskap (attribuut) eers by die uitspreek van die sin aan die onderwerp toegeken word, blyk bv. uit die gevalle, waar die bnw. heeltemal op die end kom, waar dit dus 'n nuwe gedagte enigsins selfstandig verteenwoordig, bv. in: *Ek hol met die byl agter hom aan, k a a l v o e t.*

§ 206. As 'n predikatiewe attribuut wat naas persoonsname of naamwoorde geplaas word, dien dikwels die woorde: *al, almal, albei, beide, self* en *vol.*

Bv.: *al die mense, Pa en Ma albei, ek self* (vgl. § 83), *'n emmer vol.*

§ 207. 'n Naamwoord wat as 'n predikatiewe attribuut diens doen, word meestal deur *as* voorafgegaan, bv. *Hy het as held gesterwe.*

§ 208. 'n Predikatiewe bnw. kan ook in betrekking gebring word met 'n v o o r w e r p.

Bv.: *Hulle het die fondamente van 'n ou fort o o p gegrawe. Kaïn het sy broer Abel d o o d geslaan* (ook op te vat as 'n skeidbaar samegestelde ww.). *Die verkwisterige man eet die vrugte van sy lewe g r o e n op. Ek het my a r m geërf, m o e g gerus, d o r s gedrink en amper d o o d geleef* (Langenhoven).

Ook 'n naamwoord kan die plek van die bnw. inneem, bv. *Die Transvalers het Paul Kruger P r e s i d e n t gemaak. Die skooljongens noem hulle kleinste maat: "K l e i n D u i m p i e."*

Dikwels egter word hier 'n voorsetsel ter verbinding gebruik, bv.: *Die Boere het Christiaan de Wet t o t h u l l e g e n e r a a l gekies.*

In die passiewe konstruksie word diè predikatiewe naamwoord 'n bepaling by die onderwerp, bv. *President Kruger was altyd O o m P a u l genoem.*

Die predikatiewe attribuut hoef nie net één bnw. te wees nie; in die sin: *Hy vind haar knielende oor die lyk van Wynand, h a l f o n d e r d i e m o d d e r* staan die pred. attribuut gelyk met 'n relatiewe sin: *die lyk, wat half onder die modder lê.*

§ 209. Nou verwant met die laaste soort van konstruksie is die sogenaamde absolute konstruksies, wat dikwels ook as 'n bywoordelike bepaling opgevat kan word, bv.: *Hendrik sit by die tafel, hoof vooroor gebuig.* Die konstruksie heet absoluut, omdat dit eintlik beknopte sinne is wat nie afhang van enige sinsdeel of sin nie. In die gegewe voorbeeld kan die woorde *hoof vooroor gebuig* vervang word deur: *sy hoof is vooroor gebuig* of: *terwyl sy hoof vooroor gebuig is.* 'n Ander voorbeeld is: *Dan kom die rivier af met klippe en stompe, kant-aan-wal. Die kinders stap hand in hand. Onder ons gesê, ek vertrou hom nie.* Vgl. § 151, 3, Opm.

§ 210. Dat die grens tussen predikaat en attribuut nie skerp getrek kan word nie, word verder bewys deur dié sinne, waarin die ww. nader aan 'n koppelwerkwoord, bv. *die veld staan vol blomme. Die manskappe het gewond op die slagveld gelê.*

§ 211. Die attributiewe bnw. staan gewoonlik vóór die naamwoord.

In sommige gevalle word dit agter die naamwoord geplaas, bv. in verbindinge soos *Karel die Grote, Lodewyk die Veertiende.*

Verder kom agterplaatsing van die bnw. dikwels voor, wanneer die bnw. nader bepaal word deur 'n bywoord of 'n langer bepaling, bv. *onder sagte snikke, nouliks hoorbaar, pers dit nou uit. Haar voorhoof, warm van inspanning en ontroering.*

Opm.—In literêre taal kom agterplaatsing van die bnw. veelvuldig voor, wanneer meer as één bnw. deur 'n voegwoord verbonde is, bv. *Hieraan is heilige herinneringe vasgeknoop deur bande **sterk en heg.***

§ 212. In die taalgebruik kom met 'n bnw. ooreen die sogenaamde tweede naamval of genitief, in gevalle soos: *Jan se boek lê op die tafel. Jan se* is 'n bepaling, 'n predikaat, by *boek.* Hierdie konstruksie van 'n snw. of eie-

naam verbonde met die besittel. vnw. *se* vir alle getalle en geslagte, waarnaas nog somtyds *hulle* vir die meervoud, kan allerlei verhoudinge uitdruk.

In *Jan se boek* is dit die besit.

In *Mosselbaai se pad* die rigting.

In *twee sjielings se sigare* die waarde.

In *twee uur se loop* die tyd.

Uit sommige van die voorbeelde blyk dat, wanneer *se* by 'n meervoud staan, daardie meervoud feitlik as 'n enkelvoud opgevat word; by *twee sjielings se sigare* word nie aan die twee geldstukke gedink nie, maar aan die som, wat net so goed deur *'n floryn* voorgestel kon gewees het.

Opm.—Oor die ooreenkoms van die "twede naamval" op *-se* met bnw. op *-se* vgl. § 72.

§ 213. Iedere bnw. kan as 'n snw. gebruik word. In die enkelvoud moet daar dan 'n lidwoord of 'n adjektiewiese voornaamwoord bykom, bv. *die domme en die wyse.* Vgl. ook § 96 (3) Opm. 2.

In die meervoud is geen aanwyser nodig nie, bv. *armes en rykes. In die plek van die geskrapte versies het ek 'n aantal nuwes bygevoeg.*

Die pronominale bnw. *een* en sy samestellinge *(geeneen, menigeen), watter, ieder, baie* word gesubstantiveer sonder 'n lidwoord te vereis, bv. *vir baie was dit 'n verrassing; ieder sal dit toestem.*

Die bnw. op *-e* het oorspronklik selfstandige krag gehad en baie het dan ook in Afrikaans feitlik snw. geword, bv. *'n heilige, 'n dooie, 'n blinde, 'n sieke.*

Van party bnw. word die onverboë vorm gebruik as 'n snw., bv. *die kwaad wreek homself.* Vgl. § 96 (3) Opm. 3.

'n Woord soos *goed* het 'n ruimer betekenis gekry, en dit vertoon dan ook 'n verbuiging net soos 'n snw., mv. *goeters.*

Sulke gesubstantiveerde vnw. is ook die woorde wat 'n hoeveelheid aandui, soos bv. *veel, min, meer, minder, weinig, genoeg.* In Afrikaans word hulle egter gewoonlik as bnw. gevoel, behalwe in enkele ou verbindinge, soos *nie veel saaks, weinig goeds.* Vgl. ook § 73 en § 96, 4.

§ 214. Selfstandige naamwoorde wat sonder 'n lidwoord predikatief gebruik word, kan in funksie en betekenis nader aan bnw., bv. *dis jammer, dis skande.*

In Afrikaans het hierdie gebruik uitgebrei ook tot 'n persoonlike onderwerp; so word algemeen gebruik: *ek is jammer, ons is dors, jy is honger, julle is skaam, ek is nie lus om te loop nie.*

Aangesien die genoemde woorde in verbinding met vorme van die ww. *wees* voorkom, en dus as bnw. fungeer, sal hulle ook as sodanig moet beskou word in verbinding met ander ww., bv. *ek voel skaam, pap, honger.*

§ 215. In § 212 het ons gesien hoe 'n snw. met *se* as 'n predikaat by ander snw. voorkom.

'n Snw. kan egter ook sonder enige nadere aanduiding of byvoeging 'n ander snw. bepaal, m.a.w. as 'n predikaat daarby gebesig word; bv. in wendinge soos: *'n pond vlees, 'n mud koring, 'n mandjie druiwe, 'n bottel wyn, drie jare harde pad, in tien uur tyd.*

Na gelang van die klemtoon is die eerste woord die predikaat of die twede. Wil 'n mens uitdruk dat daar 'n pond vlees is en nie twee pond nie, dan sal jy die klemtoon op *'n pond* laat val; is die wending bedoel om duidelik te maak waarvan 'n pond aanwesig is, dan word *vlees* nadruklik uitgespreek.

Opm. 1.—Net soos in die wendinge *nie veel saaks* e.d. het ook hier die bepaalde snw. in 'n verboë naamval gestaan; dit kom nog voor in *'n uur gaans, 'n eind weegs.*

Opm. 2.—'n Infinitief wat 'n ander snw. bepaal neem *om te*, bv. *die vermoë om vrygéwend te bly. Die moeite om hulle agterna te loop.*

§ 216. Snw. met 'n lidwoord word agter 'n ander snw. geplaas om dit te bepaal, bv. *Willem die Veroweraar, Hendrik die Seevaarder, Willem die Swyger.*

Hierdie bepalende snw. is almal benaminge van persone wat 'n handeling verrig, en dit is dan gelykwaardig in funksie met onvoltooide deelwoorde en dus ook met bnw. soos in § 211 opgenoem.

§ 217. Nou verwant hiermee is die bystelling of apposiesie, waarby een naamwoord tot nadere bepaling in dieselfde funksie naas 'n ander naamwoord voorkom; die geval verskil van die in die vorige §, deurdat die apposiesie met die naamwoord wat daardeur bepaal word nie 'n éénheid vorm nie, en dit word aangedui deur 'n pouse by die praat, 'n komma by die skrywe. Ook die verbindende lidwoord bly dikwels agterweë. Voorbeelde is: *My broer, die deugniet, het 'n ruit gebreek.*

Die bystelling kan ook deur ander sinsdele geskei wees van die bepaalde naamwoord, bv. *En hy het daar béwende en hygende gestaan — stomme, troue dienaar, redder van twee mense-lewens!*

In verbindinge soos *Oom Paul, Koningin Wilhelmina* e.d. vorm die twee woorde 'n nouer éénheid.

§ 218. Dit kan gebeur dat die woorde, wat 'n naamwoord nader bepaal, nie net 'n hoedanigheid daaraan toevoeg nie, maar 'n meer selfstandige posiesie in die sin inneem. Dit sien ons bv. in die sinne: *Miskien was hulle juis deur die daelikse omgang nog geen één tot bewuste ontdekking gekom van die nuwe wonder-gevoel nie. Ons is geen één van goud nie. Die bure het my één vir één hulle handdruk gegee.* By die konstruksie: *Want dit was hulle lykstasie — hierdie bome, wat gister in al hulle trots en prag en praal gepryk het,* merk ons dat die spreker homself in die rede val deur af te breek, om vóór hy verder gaan die woord *hulle* te verklaar deur: *hierdie bome* (Langenhoven, "Ons Weg deur die Wêreld," I, p. 40).

In die algemeen gangbare wendinge van die tiepe: *Dis 'n goeie perd daardie,* val dieselfde waar te neem, bv.: *dit was nie 'n os daardie wat speletjies verdra nie.*

## DIE ONDERWERP OF SUBJEK.

§ 219. Die onderwerp is dié element in die sin, wat eerste die aandag trek en die uitgangspunt van die mededeling is. Dit kan 'n persoon wees of 'n dier of 'n ding, en in die sin verteenwoordig word deur sy eie benaming of deur 'n plaasvervanger.

Volgens hierdie definiesie kan 'n sinsdeel die onderwerp wees, afgesien daarvan of die onderwerp die handeling verrig of ondergaan, in 'n toestand verkeer of gebring word, as dit maar die uitgangspunt van die mededeling uitmaak.

Die soort van onderwerp, psigologiese onderwerp genoem, val nie altyd same met die grammatiese onderwerp nie. 'n Voorbeeld sal dit duidelik maak. Wanneer 'n spreker 'n sin begint met die woorde: *die perd het my vader,* dan sal die hoorder geneig wees om dit aan te vul met: *geskop, afgegooi, baie gekos* of iets dergeliks, d.w.s. hy maak van die eersgenoemde rededeel, *die perd,* die hooffiguur van die sin. Gaan die spreker nou egter verder met: *gekoop,* dan maak hy eintlik *my vader* tot die hooffiguur van sy uitspraak, en dwing die hoorder om sy gedagteloop te verander. Dit blyk dus dat *die perd* wel die spreker se uitgangspunt was, maar die predikaat: *het gekoop* behoort by 'n later volgende sinsdeel. Daarom word *die perd* die psigologiese onderwerp genoem, wat meestal vóóraan staan, en die grammatiese onderwerp, wat die handeling verrig is: *my vader.*

Dikwels, veral in geskrewe en sorgvuldig bestudeerde taal, staan die grammatiese onderwerp vóóraan in die sin, en die psigologiese en die grammatiese onderwerpe val dan same.

In die volgende paragrawe word net die grammatiese onderwerp behandel; oor die vóóraanplaatsing van ander rededele sal ons in die afdeling "Die Sin" handel; vgl. § 253.

§ 220. In ouer tale was die onderwerp, as dit 'n aparte woord was, ook nog verteenwoordig in die persoonsuitgang van die werkwoord. So het Nederlands nog: *ik loop,* maar: *hij loopt*; Engels: *I go,* maar: *he goes.*

In Afrikaans is daar nog 'n paar gevalle, waar die werkwoordvorm voldoende is om ook die onderwerp aan te dui, t.w. die imperatief: *kom! loop!* e.a., waarby 'n onderwerp nie noodsaaklik is nie. So ook die woordjie *glo,* wat amper 'n bywoord geword het in 'n sin soos: *die skip sal glo môre vertrek,* waarin *glo* die onderwerp, nl. *ek,* insluit, en ook nog 'n voegwoord, nl. *soos;* die genoemde sin kan "volledig" gemaak word deur te sê: *die skip sal — soos ek glo — môre vertrek.*

Die onderwerp word in die sin dikwels nog verteenwoordig deur 'n voornaamwoord. Dit gebeur veral wanneer baie rededele onmiddellik nà die onderwerp staan, waardeur dit opnuut in die herinnering geroep moet word; bv. *Die gousblomme en veldlelies, waarvan jy nou glad geen steel of stam of teken sien nie, d i e skiet dadelik op na 'n goeie reën.*

§ 221. Die eenvoudigste onderwerp is oorspronklik 'n aanwysende woord, 'n voornaamwoord of 'n eienaam, wat die diens verrig om die aandag van die hoorder op 'n voorwerp te vestig; dit gaan baie maal gepaard met 'n aanwysende gebaar. Wanneer daar b.v. drie osse op 'n ry staan, sal hulle eienaar vir sy buurman sê: *dáárdie is die beste*, en daarby die bedoelde os aanwys. Al die voornaamwoorde het nou nog 'n sekere mate van aanwysende krag. Dit gebeur egter dat die voornaamwoord niks meer doen nie as om 'n ander woord te verteenwoordig; die eersgenoemde woord wys 'n persoon of 'n ding aan, die voornaamwoord herhaal dit in 'n korter vorm. Daardeur is dit te verklaar dat in 'n sin soms tweemaal dieselfde onderwerp vlak agter mekaar voorkom, bv.: *Die boer hy saai,* wat gelyk staan met twee sinne: *Die boer* as 'n aanwysing sonder 'n ww., *hy saai* as 'n sin met 'n predikaat, waarin die onderwerp *hy* die persoon uit die eerste sin herhaal.

Opm.— Veral in kleurling-Afrikaans kom hierdie verskynsel veelvuldig voor, bv. in die "Kafferlied" van Totius:

*Die kaffer eerste kom, die witmens hy kom later,*
*Die kaffer vat die land, die witmens hy vat later,* ens.

§ 222. Hoe geringer die aanwysende krag word wat die onderwerp hoef te besit, hoe meer ook ander as aanwysende woorde daardie rol in die sin kan vervul. Die menslike taal het so ontwikkel, dat dit in die meeste gevalle nie nodig is om die onderwerp in die omgewing deur 'n gebaar aan te wys nie. In sinne soos: *'n mens is 'n lewende skepsel, 'n boom het takke en blare, 'n huis dien om in te woon, 'n berg is hoog* —word nie 'n bepaalde mens of boom of huis of berg bedoel nie, maar al daardie dinge word as bekend veronderstel, en die sinne het 'n algemene strekking. Sulke soort van sinne is dus alleen moontlik onder mense wat 'n sekere mate van taalkennis

opgedoen het, en wie se gees en taal daardeur op 'n hoër trap van ontwikkeling staan. Dis bekend dat in die kindertaal 'n sin as *huis droog,* uitgespreek terwyl dit buite reent, nie beteken: *'n huis is droog,* of *elke huis is droog* nie, maar: *ons huis is droog.* Die kind dink by die name van mense en dinge altyd aan één vir hom bekende persoon of voorwerp, en die onderwerp wat hy gebruik het altyd nog baie aanwysende krag.

**Eiename.**

§ 223. In die algemene taal, ook die van volwasse en beskaafde mense, is daar nog party subjekte wat net soos in die kindertaal taamlik sterk aanwysend is; dis nl. die eiename. Dié dui immers bepaalde persone of dinge aan, en wanneer iemand sê: *Jan is siek,* dan word net die één Jan aangedui, ook al is hy nie aanwesig nie.

Daar is party woorde wat gewoonlik net in die enkelvoud voorkom, bv. *God, son, wêreld*, al word in ander betekenisse ook gepraat van *gode, sonne* en *wêrelde.* Hierdie woorde het vanself aanwysende krag, al is dit nie só sterk as die krag van die vnw. *daardie* nie. Hoor 'n mens die sin: *water is die vyand van vuur,* dan dink jy nie aan 'n bepaalde emmer water of jou eie vuurherd nie, maar tog maak jy 'n aanwysende onderskeid tussen die twee elemente. En in die sinne: *Suid-Afrika is 'n mooi land, Stellenbosch het 'n Uniwersiteit* — kan net aan één Suid-Afrika en aan één Stellenbosch gedink word. Hoewel daar dus graadverskille val waar te neem, is eiename almal aanwysend.

Die gebruik van tietels in die sin vertoon baie ooreenkoms met dié van eiename. Hulle kan sonder 'n nadere aanwyser voorkom, bv. *Is dokter tuis? Dominee het vandag mooi gepreek. Professor gee 'n klaseksamen. Meester behandel die grammatika.*

Tietels word dikwels met eiename verbind, bv. *President Steyn, Advokaat Langenhoven, Generaal Smuts.* In dié verbindinge is *Steyn* predikaat by *President* of omgekeerd; dit hang daarvan af op watter woord die meeste nadruk gelê word Vgl. § 217.

§ 224. Ten slotte kan elke snw. en selfstandige vnw. as onderwerp optree.

Wanneer 'n Afrikaner en 'n Nederlander albei praat van *die parlement, die hooggeregshof, die skatkis, die onderwyswet*, dan bedoel hulle nie dieselfde instelling nie, maar ieder sy eie. Die onderwerp is dus wel aanwysend, maar op 'n meer beperkte gebied, hier die land van die spreker. Dit word soms nodig om so 'n naam nader te bepaal; word daar bv. gepraat van die Transvaalse Republiek, dan kan in algemene sin gesê word: *die president was die hoof gewees;* word daar gepraat van 'n bepaalde jaar, bv. 1899, dan sal 'n mens sê: *President Kruger was die hoof.* Dit hang natuurlik vernaamlik af van die kennis van die hoorder of, en so ja watter, bepalinge deur 'n spreker by sy onderwerp gevoeg sal word. As twee Transvalers in die jaar 1899 oor Paul Kruger gepraat het, sal hulle die eienaam nie by die tietel hoef te gevoeg het nie; hulle sal gepraat het van *die President* of van *Oom Paul,* maar teenoor vreemdelinge van *President Kruger.*

Om dit algemeen te formuleer: die onderwerp het altyd aanwysende krag; wanneer dit wys na iets of iemand wat as bekend veronderstel word, of wat al bekend gemaak is gedurende die gesprek, dan sal die 'n nadere aanwysing kan mis; in ander gevalle sal 'n noukeurige aanwysing bygevoeg word.

Voorbeelde van ander woordsoorte wat as onderwerp fungeer is: *d o o d is dood, w e g is weg, l e k k e r is 'n vinger lank.*

§ 225. By 'n sekere groep van ww. staan 'n onderwerp wat geen inhoud het nie, en wat dus feitlik met dié ww. één geheel vorm. So 'n onderwerp heet 'n s k y n b a r e of 'n l e ë o n d e r w e r p, en die ww. 'n o n p e r s o o n l i k e ww. Voorbeelde is: *dit reent, dit onweer, dit hael,* dus ww. wat natuurverskynsels weergee, waarby aan geen bepaalde onderwerp gedink word nie. Eweneens: *dit ruis in die bome, dit dreun oor die veld, dit kletter en gons soos die haelkorrels spat.*

Opm.—In Afrikaans kom soms 'n p e r s o o n l i k e o n d e r w e r p voor by ww. wat natuurverskynsels weergee, bv. *God donder in die hemel, die wolke reën.* Vgl. § 113.

Ook waar wel 'n bepaalde, lewende onderwerp aanwesig is, kan die vnw. *dit* nader aan 'n skynbare onderwerp; bv. in die sin: *die kinders is hier bymekaar, dit speel en raas dat die stof so staan.* Hoewel *dit* vervang kan word deur *hulle,* voel 'n mens die woord tog nie as 'n persoonlike onderwerp nie. Vgl. ook § 82.

§ 226. Te onderskei van die skynbare onderwerp is die voorlopige onderwerp. Dit dien om die eintlike onderwerp in te lei en behoort by die gesegde, bv. *dit sal oormôre my Pa se verjaarsdag wees* staan volkome gelyk met: *oormôre sal my Pa se verjaarsdag wees.*

Veral kom dit voor in die wendinge *dis jammer, dis ongelukkig dat....,* ens.

§ 227. Die onderwerp kan enkelvoudig wees, soos in die voorbeelde wat ons tothiertoe gegee het, maar ook veelvoudig. Enkelvoudig beteken hier nie net één-in-getal nie, dit kan ook 'n groep van gelyksoortige persone of dinge wees. In 'n sin: *die sterretjies skyn aan die uitspansel* is die onderwerp in getal 'n meervoud, maar vir die sin maak dit nie saak nie. Dit maak die indruk of so 'n meervoud van gelyksoortige persone of dinge maar as 'n éénheid, 'n groep, beskou word; tenminste wanneer daar geen aanwysing vir iets anders is nie. Anders is dit in sinne soos die volgende: *die hond en die kat slaap in die waenhuis;* hier is feitlik twee sinne samegevoeg, wat die predikaat *slaap in die waenhuis* gemeen het, maar 'n verskillende onderwerp. Nog duideliker blyk dit as één onderwerp 'n meervoud, die ander 'n enkelvoud is, bv.: *die studente en die professor gaan same uit.*

Dat die ww.- predikaat weggelaat is, word aangetoon deur die volgende: *die beeste hardloop in die veld en die perde ook.* Hier is eers 'n volledige sin gevorm; naderhand word 'n nuwe sin, met 'n nuwe onderwerp, toegevoeg, maar die moeite om die hele predikaat te herhaal word gespaar.

Dergelike reekse van onderwerpe kan gevorm word deur die woorde eenvoudig naas mekaar te groepeer, bv.: *mense, perde, honde het gevlug.* In dié geval staan tussen die laaste twee woorde van die reeks gewoonlik die verbinding *en.*

Ander verbindingswoorde is: *ook, asook, asmede, insgelyks, dan nog, verder, buitendien, bowendien, eindelik, ten laaste, daarby, eweneens, daarenbowe, of, sowel... asook, nie alleen... nie — maar ook.*

§ 228. Die infinitief van ww. kan as 'n snw. gebesig word, en neem dan ook 'n lidwoord, 'n attributiewe bnw. of 'n ander bepaling by hom.

Dit kan, maar hoef nie, voorafgegaan word deur *om te* of *te.* bv.: *Daar is nie agterhou by hom nie. Om na die lekkerkry seer te kry, is baie seerder as om na die seerkry seer te kry. Koop 'n blous wat nie pas nie, en reken hy sal regkom met die dra. Om af te breek, is geen kuns nie* (Langenhoven).

**Die Voornaamwoord.**

§ 229. Ons het al daarop gewys watter rol die voornaamwoord oorspronklik vervul het, en nou nog soms vervul, nl. die rol van aanwyser en plaasvervanger. Ook *dit* as 'n skynbare onderwerp by 'n groep van ww. het ons opgemerk.

Nou gaan ons die betekenis van die vnw. vir die sin in die algemeen nader bekyk.

Die gebruik van die persoonlike vnw. as plaasvervanger in 'n sin hou veral rekening met die natuurlike geslag van die persoon of dier wat vervang word. *Hy* en *sy* vervang manlike en vroulike persone en diere, bv.: *melk eers die koei klaar en huil dan oor die eerste bietjie wat sy uitgeskop het.* 'n Lewenslose voorwerp of 'n gedagte word verteenwoordig deur die vnw. *dit.* 'n Voorwerp wat lewe, bv. 'n boom, word gewoonlik nie met *dit,* maar met *hy* weergegee. Ook na die abstrakta en gepersonifieerde saakname word met 'n persoonlike vnw. van die manlike of vroulike geslag verwys; bv.: *Verdienste soek nie naar guns nie maar afguns soek naar hom. Daarom het Adam en Eva die Paradys nie gewaardeer nie omdat hy hulle niks gekos het nie. Moenie die waarheid heeltemal omdraai nie: hou hom skuins. Wysheid is altyd kenbaar vir diegene wat haar leer ken het, maar dwaasheid blyf aan haar self onbekend* (Langenhoven). Vgl. ook § 82.

§ 230. Die derde persoon mv. van die pers. vnw. *hulle* word in verbinding met 'n eienaam of 'n persoonsnaam gebe-

sig om 'n groep van mense aan te dui, waarvan net die één wie se naam genoem word bekend is, en die ander altans vir die spreker onbekend in enige opsig, veral die getal; bv.: *Ek is jammer ek kan nie met Pretorius hulle saam gaan jag nie.*

Opm.—Die woord *hulle* kan amper as 'n meervoudsuitgang beskou word; daar is egter 'n groot verskil: *Pa-hulle* beteken nie: "'n klompie Pa's" nie, maar: "Pa met 'n onbepaalde aantal ander mense saam."

§ 231. Die onbepaalde pers. vnw. is genoem in § 89. Die mees gebruikte is wel *'n mens.* Dat die onbepaalde lidwoord *'n* by hierdie vorm nog gebesig word, wys daarop dat *mens* nog as 'n persoonlike lewende iemand gevoel word, en dat die verbinding nog nie heeltemal sy ou betekenis verloor het nie, soos bv. die Nederlandse *men* en die Engelse *one.*

Verdere voorbeelde van die gebruik van *'n mens* en *jy-jou* in dieselfde sin is: *'n Mens kan huilmiddels koop as jy geen droefheid voel nie. As 'n mens ander mense met jou lewe geen genoege verskaf het nie, is dit tog iets om dit te kan doen met jou dood. As jy nie van iemand hou nie, doen hom 'n weldaad; daarna sal jy hom liefhê* (Langenhoven).

§ 232. Ook die vragende vnw. in verbinding met *so* dien as 'n onbepaalde vnw., bv.: *so wie geleer het om vas te trap, het daarby geleer om nie op sand te staan nie* (Langenhoven).

§ 233. Die onbepaalde vnw. *een (ene)* verteenwoordig, in verbinding veral met rangtelwoorde en ander aanwysende woorde, en na die vergrotende en oortreffende trap, alle soorte van selfstandige naamwoorde wat al eens van te vore genoem is.

bv.: *Hy het my twee hoede gewys, die eerste een te groot en die twede een te klein.*

§ 234. Die geslagslose vorm van voornaamwoorde het dikwels betrekking op 'n hele sin of 'n gedagte wat nie uitgespreek is nie.

bv.: *Wie lieg dan ook om nie geglo te word nie? Selfs 'n minister op 'n eleksie-kampanjie het dikwels meer verstand as dit.*

Ook na 'n meervoud, waarvan die inhoud as één geheel opgevat word, verwys *dit,* bv.: *Ek hoop die goeie rade wat ek hier gee, sal meeste gelees word deur vreemde mense. My eie bure kan my strakkies die onreg aandoen om op te let of ek self dit navolg* (Langenhoven). Vgl. ook § 82.

§ 235. As 'n kwessie wat ook in die sintaksis tuis hoort, gee ons nog 'n paar voorbeelde van die verskynsel in § 88 al opgenoem: *Die foute wat ons die minste voor aanspreeklik is, is die waaroor ons die kwaadste word. Ons het almal tamelik geduld vir die gebeurtenis wat iedereen die langste na moet wag. Die duiker wat jy die spoor van sien.*

§ 236. Op dieselfde manier as *dit* by onpersoonlike ww. as 'n onderwerp fungeer (vgl. § 225), kan dit ook as 'n onpersoonlike voorwerp gebesig word.

So kan naas mekaar die sinne gevorm word: *Hulle kry swaar* en *Hulle kry dit swaar.*

§ 237. 'n Merkwaardige sintaktiese gebruik van die besitlike vnw. vind ons, as dit aangewend word in plaas van 'n pers. vnw. met 'n voorsetsel, by naamwoorde wat van ww.-stamme afgelei is, en 'n handeling of 'n toestand weergee, bv. *Geen leed is so bitter as sy vrees, en geen vreugde so heerlik as sy hoop nie.* Die wendinge *sy vrees* en *sy hoop* kan vervang word deur: *die vrees daarvoor* en *die hoop daarop* (Langenh.).

By 'n voltooide deelwoord kom die konstruksie ook voor, bv.: *Ondragelik is die gesig van my veronregte,* waarin die wending gelyk staan met: *hom (hy) wat deur my veronreg is* (Langenhoven).

## Die Lidwoord.

§ 238. Die mees voorkomende aanwyser by 'n snw. is die l i d w o o r d. Wanneer die sin 'n algemene strekking vertoon, bly lidwoorde agterweë, bv. in: *hout dryf op water.* Word die twee snw. nader bepaal dan kry ons bv.: *'n stuk hout dryf op die water.* Die onbepaalde lidw. dien hoofsaaklik om 'n enkele voorwerp of persoon aan te dui teenoor die stof of die menigte; *'n hout* is meer bepaald as *hout*, *'n mens* meer as *mense.* Die bepaalde lidw. is nog iets sterker aanwysend as die onbepaalde, maar deur die veelvuldige gebruik word die krag amper nie meer gevoel nie. Wanneer 'n mens hoor sê: *die berge lê vol sneeu* dan word al die berge in die omtrek bedoel.

Opm.—Die bepaalde lidw. *die* was oorspronklik 'n aanwysende vnw. gewees; hierdie feit uit die historiese grammatika help om die waarheid van wat hierbo gesê is aan te toon.

Ons het reeds gesien dat die onderwerp oorspronklik 'n aanwysende woord was, maar dit het àl meer en meer as sodanig verswak, sodat hulpmiddels nodig geword het om die aanwysing nietemin uit te druk. En nie net die onderwerp kry 'n aanwyser by hom nie, maar al die snw. word daarvan voorsien, net soos partymaal eiename en tietels.

§ 239. Die lidwoord word herhaaldelik weggelaat om die algemene strekking van 'n sin te help bevorder. So veral in spreekwoorde en spreekwoordelike uitdrukkinge: *Agteros kom ook in die kraal. Noustrop trek. Tou opgooi. Kop uit trek. Ysterklou in die grond slaan. Dit is nog maar eerste hoepel. Aanhouer wen. Agterbly wen. Arbeid adel. Brandwag staan. Nood breek wet. Spotter kry sy loon.*

In opskrifte: "*Lammetjie en Wolf.*" "*Nederlanders en Afrikaners.*"

Ook in baie uitdrukkinge, veral die met 'n voorsetsel, bv.: *na kerk gaan. In lewe roep. Oor boord val. Van kant maak. Aan wal sit. Aan laer wal raak. Te voet reis. Te water en te land. Vroutjie het my voor stok gehad. Vuur vat, asem kry, asem ophou, gedagte kry, briek aandraai.*

Opm.—Die laaste voorbeelde sonder 'n voorsetsel nader aan samestellinge. Vgl. § 177.

In die verbinding van *aan* + infinitief kan die lidwoord sowel weggelaat as gebesig word. So kan gesê word: *aan lewe hou, aan kom wees,* naas: *Aan die slaap wees, aan die groei kom, aan 't skiet raak.* Vgl. § 90.

Ook in die absolute konstruksies, vermeld in § 209, ontbreek die lidwoord: *hand in hand*, ens.

§ 240. Daar is gevalle waar 'n snw. sonder 'n lidwoord gebesig, amper die krag van 'n bywoord kry, bv.: *Hy vra tien pond s t u k vir sy osse.*

Heeltemal as bywoorde doen diens die woorde *anderdag, agtermiddag,* e.d.m., soos opgenoem in § 199.

§ 241. Die snw. as 'n predikatiewe attribuut by 'n voorwerp gebesig, mis dikwels die lidwoord. Vgl. § 208.

Tog kom die onbepaalde lidw. eweneens voor, bv.: *Landsomstandighede het die man 'n arme-blanke gemaak.*

§ 242. In 'n klompie vaste uitdrukkinge word die bestaan van die lidwoord nie meer gevoel nie, bv. in *ter aarde bestel, ter dood veroordeel, alles ten beste.*

§ 243. Wanneer 'n besitlike vnw. selfstandig gebruik word, kry dit nie 'n lidwoord nie, bv. *Daardie perd is myne, die boek is joune, syne.*

Amper as 'n samestelling moet beskou word die verbinding van *s'n* met 'n substantief of pronomen, soos *Pa-s'n, ons-s'n, wie-s'n*; hierby word ook nie 'n lidwoord gevoeg nie.

**Die Voorsetsel.**

§ 244. Die snw. word in die sin verder dikwels gekenmerk deur 'n voorsetsel, wat 'n verband lê tussen die snw. en die res van die sin. Alléén kan 'n voorsetsel nie optree nie; met die snw. saam vorm dit dikwels 'n nouer éénheid en druk dit allerlei betrekkinge uit, bv. die volgende:

Plek (rigting na): *Die dassie kruip in die gat in.*
(rus): *Die sneeu lê op die berge.*
(rigting waarvandaan): *Die leeu kom uit die bos uit.*

Tyd: *Oor 'n jaar, om tien uur, binne 'n maand.*

Oorsaak: *Deur die reëns het die rivier afgekom.*

Rede of grond: *Uit vrees vir straf bly die kind weg. Om sy Pa ontwil werk die kind ywerig. Weens gebrek aan bewys is die beklaagde losgelaat.*

Middel: *Met 'n pen skryf ons.*

Gevolg: *Tot vreugde van sy ouers het Jan geslaag.*

Doel: *Om eerste te wees, moet jy hardloop.*

Voorwaarde: *In geval van brand help die bure blus.*

Toegewing: *Ondanks die vrede, is daar nog geen rus nie.*

Omstandigheid: *Onder trane het hy skuld beken.*

Maat: *Die wol word per pond verkoop.*

Prys: *Vir tienduisend pond is die plaas te koop.*

Verhouding: *Onder omstandighede is die sieke taamlik wel.*

Uitsondering: *Behalwe hul klere het die vlugtelinge niks.*

'n Opsomming van verskeie voorsetsels met hulle verskillende betekenisse word in die hoofstuk "Betekenisleer" gegee.

§ 245. Die voorsetsel staan meestal vóór die snw., soos in al die voorbeelde in die vorige paragraaf. Ook samegestelde voorsetsels kan die plek inneem, bv. *vanaf die tiende Desember is dit vakansie.*

Wanneer daar meer as één voorsetsel gebesig word, kan hulle die één voor, die ander agter die bepaalde woorde staan, bv.: *Die generaal ry voor die troepe uit. Die waens ry om die bult heen. Die kuikens loop agter die hen aan. Die toring is sigbaar bokant die bome uit. Jy beur die hoed op jou kop in. Dis jammer dat 'n mens nie jou grafsteen kan saamneem naar die plek toe waar jy graag so'n getuigskrif sal wil hê om te wys nie. Tot vandag toe het ons gewag.*

Opm.—Die twede voorsetsel gaan dikwels same met die ww., en vorm daarmee dan 'n skeidbare samestelling, bv. *Die toring steek bokant die bome uit.*

§ 246. In Afrikaans word dikwels dieselfde voorsetsel herhaal agter die bepaalde woord, bv.: *Die jakkalse vlug in die rantjies in. Daar kom Jan uit asem uit aan.*

Opm.—Die dubbele voorsetsel dui gewoonlik 'n beweging aan, die enkele voorsetsel 'n rus.

**Die Telwoord.**

§ 247. Die hooftelwoord staan vóór die snw., bv. *één huis, twee perde* ens.

Die rangtelwoord, feitlik 'n bnw., staan daarvóór of daaragter, bv. *die eerste dorp, Lodewyk die Veertiende.*

Ook hoofgetalle met die funksie van ranggetalle staan agter die snw., bv. *die jaar* 1923, *Lukas vier.*

Die woord *genoeg* kan sowel agter as vóór die snw. staan, bv. *genoeg hout* of *hout genoeg.*

Opm.—Merkwaardig is die gebruik van die hooftelwoord as 'n bepaling van hoedanigheid onmiddellik ná die snw., bv. *'n boer honderd.*

Die woord *helfte*, sonder 'n lidwoord gebruik, doen eintlik diens as 'n telwoord, bv. in die sin: *Maar 'n mens onthou mos altyd helfte en jy vergeet die ander driekwart. Moenie met 'n agent handel nie: soek die prinsipaal en gee hom helfte van die middelman se profyt* (Langenhoven).

Om 'n getal by benadering uit te druk word die hooftelwoord voorsien van die daarvóór geplaaste *of*, bv.: *'n stuk of vyf, 'n pond of twintig.*

Ook kan vir dieselfde doel twee telwoorde sonder verbinding naas mekaar kom, bv.: *Die rivier is hier 'n goeie twee-drie honderd tree breed.*

§ 248. 'n Fyn hulpmiddel om die klein getal of ook die enkelvoud van 'n snw. in die sin aan te dui, besit die taal in die verkleinwoorde. As sodanig dien dit in die volgende sinne: *Eén swaeltjie maak nog geen somer nie. Nou sit ons net met daardie miesrawele rooi-bont koei.... en haar ou paar druppeltjies blou melkies.*

Albei funksies, verkleining en alleen-plaatsing, kan waargeneem word in: *In die dag is die baie sterretjies weg en óns ou enetjie vertoon 'n son. Hier in die onbeteuelde mag van 'n wrede onmenselike worstaard lê daar nou, as kostelike prooi, hulpeloos en redeloos, enetjie van die gehate ras. Hulle was daar stil bymekaar....wat geen ander geselskap begeer het .as hulle eie "ons-twee-alleentjies"* (Langenhoven).

## DIE SIN.

### A. Sinsvorme.

§ 249. Deur die samevoeging van onderwerp en predikaat, wat albei nog verder aangevul kan word deur bepalinge, ontstaan 'n sin.

In die afdeling Die Sin sal ons dus die sin gaan bekyk, nadat in die voorafgaande afdelinge sy twee vernaamste bestanddele uitvoerig bespreek is.

Ons behandel eers die enkelvoudige sin, en maak daarby twee onderafdelinge, waarby die sinne beskou word:

(a) Volgens die vorm of uiterlike funksie.

(b) Volgens die betekenis of innerlike funksie.

**Ooreenstemming of Kongruensie.**

§ 250. In iedere sin heers 'n sekere ooreenstemming of kongruensie tussen diè dele wat betrekking het op dieselfde gedagte, veral tussen onderwerp en predikaat. Hierdie ooreenstemming het in ouer tale baie beter uitgekom as in nuwe. Ons het in die Vormleer gesien dat één ww.-vorm in Afrikaans gebesig word vir alle persone enkelvoud en meervoud; die lidwoord ken net één vorm, wat orals diens doen, e.d.m.

Tog is daar nog gevalle waar die kongruensie kan waargeneem word. So sal 'n sin met 'n enkelvoudige onderwerp, bv. *Die boer het sy plaas verkoop*, minstens twee woorde verander as die onderwerp meervoudig word, nl.: *Die boere het hulle plase verkoop.*

Die besitlike vnw. rig hom in getal na die onderwerp. Wat die voorwerp betref kan soms tussen enkel- en meervoud gekies word; 'n mens kan ewegoed sê: *die lanterns laat hulle lig* as *hulle ligte skyn.* Dit hang ook daarvan af of die spreker die aparte *ligte* wil laat uitkom of nie, en dit raak dus aan die styleer.

Ook is die ooreenstemming tussen voornaamwoorde en snw. waarvan hulle die plaasvervangers is, byna vanselfsprekend; bv. *Die kinders het laat tuisgekom*; hulle *was op 'n piekniek.*

Opm.— By versamelname in die enkelvoud staan dikwels 'n vnw. in die mv., bv.: *Die stroom van nuusgieriges beweeg almal in dieselfde rigting. Ons volk vereer hulle helde. Die jeug vergeet soms hulle pligte.*

Kongruensie van die bnw. met die snw. kom in Afrikaans nie voor nie; die verbuiging van die bnw. het niks met getal of geslag te doen nie, soos in §§ 94 — 96 uiteengesit is.

§ 251. In die enkelvoudige sin val daar verder ooreenstemming waar te neem tussen die tye van die ww. en bywoorde van tyd. Bywoorde en byw. uitdrukkinge soos *gister, die ander dag, onlangs* wat die verlede te kenne gee, kry die ww. eweneens in die verlede tyd, bv.: *gister was dit mooi weer gewees, die ander dag het ons fees gevier.* Bywoorde soos *vandag, teenswoordig* vereis die ww. in die teenwoordige tydsvorm; sulke soos *môre, oormôre, komende maand* kry dikwels die toekomende tyd: *volgende week sal my vader jarig wees.* In Afrikaans word by die laaste kategorie van bywoorde egter die teenwoordige tyd ewe veelvuldig gebruik as die toekomende tyd, bv. *môre gaan ek uit. Ek kom netnou.* Vgl. § 134.

**Woordorde.**

§ 252. Die woordorde is 'n element van groot gewig vir die betekenis van 'n sin. *Piet slaan Jan* beteken presies die teenoorgestelde van *Jan slaan Piet.* In Afrikaans staan in die

gewone mededelende sin die onderwerp vóóraan, as daar geen besondere rede is vir 'n ander volgorde nie. Dit beteken baie vir die gemaklike onderlinge verstaanbaarheid, want die hoorder kan, sonder besondere aanduiding, verwag dat die eersgenoemde woord die onderwerp gaan wees; 'n spreker loop gevaar om verkeerd verstaan te word as hy deur 'n willekeurige verandering van hierdie gebruik afwyk. Ons kan hierdie gebruik 'n soort van kongruensie tussen die onderwerp en sy plek in die sin noem. Die ou "eerste naamval" is dus nie meer deur iets eiens in *vorm* gekenmerk nie; die sin vertoon in sy gewone vorm die onderwerp vóóraan.

Die predikaat volg meestal so gou as moontlik op die onderwerp, terwyl alle verdere uitweidinge of bepalinge aan die end kom. Ook die voorwerp staan agter die predikaat.

Opm.—Dit gebeur somtyds dat daar dubbelsinnigheid ontstaan, wanneer 'n sin van die reëlmatige woordorde afwyk. 'n Humoristiese voorbeeld daarvan vind ons in Langenhoven se "Sonde met die Bure": "*Aha,*" *sê ek.* "*ons het wors en paling vanaand … Die paling het 'n seun in Oude Muragie se rivier gevang — die seun die paling dan, nie die paling die seun nie.*"

§ 253. Die reëlmatige woordorde kan om verskillende redes gewysig word. Die vernaamste aanleiding daartoe is die nadruk wat somtyds aan 'n ander sinsdeel as die onderwerp gegee word, en wat daardeur vóórop te staan kom. Sulke soort van sinne hoor 'n mens daeliks, bv.: *môre gaan ek uit.* Hierby moet opgemerk word dat die onderwerp *ek* agter die predikaat *gaan* kom; dié woordorde heet daarom omgekeerde woordorde of inversie.

Die mees voorkomende inversie is dié na 'n voorafgaande bywoordelike bepaling. In ander gevalle staan 'n woord voorop in die sin om bv. 'n teenstelling uit te druk.

As daar misverstand uit die konstruksie sou kan ontstaan, word dikwels omskrywinge gebesig.

Soos blyk uit die voorbeeld *môre gaan ek uit,* word in geval van inversie nà 'n voorafgaande byw. bepaling die ander bepalinge heeltemal aan die end van die sin geplaas. So ook in: *Gister het die wind die hele namiddag sterk gewaai,* en so altyd in gewone taal. In die geval van samegestelde ww.-

vorme, soos *gaan uit, het gekom, sal kom,* word die onderwerp en die bepalinge tussen die twee dele van die gesegde geplaas, bv.: *Teen die aand het die wind skielik bedaar.*

Somtyds is daar 'n neiging om die hele gesegde in al sy dele bymekaar te hou en die onderwerp aan die end te plaas. Tog gebeur dit alleen in besondere omstandighede, wanneer die spreker bv. opgetoë is. So kry ons sinne: *By ons volk moet aangekweek word 'n smaak vir 'n beter klas musiek. Hier op Stellenbosch word gesing die Afrikaanse lied.*

Hoewel 'n dergelike woordorde in bepaalde gevalle heeltemal doeltreffend kan wees, moet die oordrewe gebruik daarvan afgekeur word, omdat dit maklik kan ontaard in gekunstelde styl.

§ 254. Die volgorde waarin die bepalinge by die predikaat aansluit, gehoorsaam eweneens aan sekere reëls. Is daar nl. meer as één bepaling, dan kom die voorwerp eerste na die gesegde; daarnà die minder nou verbonde bepalinge, bv.: *Piet slaan Jan op sy kop.* Is daar meer as één voorwerp, dan is die onderlinge volgorde daarvan vry; so kan ewegoed gesê word: *Ek het vir jou iets moois saamgebring,* as: *Ek het iets moois vir jou saamgebring.*

Die verdere volgorde hang hoofsaaklik af van die nadruk, maar as dit geen rol speel nie, dan tree 'n bepaling van tyd eerste op, en daarnà 'n bepaling van plaas, bv.: *Die boot vertrek môre uit die hawe,* maar om die nadruk: *Ons vertrek strand toe môre vroeg.*

§ 255. 'n Vraagsin vertoon inversie: *Loop ons? Waai die wind? Bars die bom?* Met 'n vraagwoord: *Wat maak hy? Hoe laat vertrek die trein? Waarom kom hy nie? Hoekom lag jy?*

Opm.—Wanneer iemand 'n vraag wat aan hom gerig was herhaal, dan word die woordorde ten dele herstel, bv. A: "*Wat maak Paul?*" B: "*Wat Paul maak? Hy pluk blomme.*" Maar ook Vr.: "*En waarvoor wil jy hulle keer?*" Antw.: "*Waarvoor wil ek hulle keer?*"

Ook uitroepsinne kry partymaal die vorm van vraagsinne. As bv. iemand 'n pot met water omgooi, sal hy uitroep: *"wat maak ek nou!"* waarby van 'n vraag geen sprake is nie. So ook: *"Hoe mooi drywe die wolkies in die blou lug!"*

§ 256. Dit kom voor, hoewel taamlik selde, dat woorde wat bymekaar hoort, van mekaar geskei word deur sinsdele wat ingeskuif is. So bv. by Langenhoven: *Jy weet mos my ou vrou — tant' Hessie — het daardie weeskindjie aangeneem om groot te maak van haar seun Piet.*

Nie ongewoon is die verskynsel dat die bywoordelike bepaling *al te* van die bepaalde bnw. geskei word deur die onbepaalde lidwoord *'n*. So skrywe Langenhoven: *Die spulletjie hier was al te 'n groot grap.* As die meer normale wending sal egter *'n al te groot grap* beskou moet word.

**Groepvorming.**

§ 257. Onder groepvorming word in die sinsleer verstaan die aanéénsluit van woorde tot groepe wat 'n sekere mate van selfstandigheid vertoon ten opsigte van die sinsverband waarin hulle voorkom. Dié selfstandigheid blyk uit die woordorde, d.w.s. die volgorde wat die woorde binne die groep inneem. Elke groep het 'n bepaalde woordorde wat gehandhaaf bly, ook al kom die groep in 'n nuwe sinsverband te staan. Die eenvoudigste soort van sintaktiese groepe is die tot één geheel geworde samestellinge van twee woorde in 'n vaste verband. Die volgorde van die samestellende dele is beslissend vir die betekenis van die geheel en kan dus nie verander word nie. As 'n mens in die sin: *ons eet waterlemoen* die volgorde van die samestelling se dele sou verander, sou jy iets heeltemal anders vertel.

Oor die samestelling, in die algemeen het ons reeds gehandel in die paragrawe 170 — 180.

Omdat ons hulle hier beskou as sintaktiese verskynsels, wat hulle feitlik nog is, moet die aandag daarop gevestig word dat nie al die samestellinge dieselfde graad van vastheid vertoon nie. Veral die Afrikaanse taal besit hierin 'n baie fyn middel om die verskillende nuanses in betekenis te laat uitkom, en 'n skrywer wat sy "vak" verstaan, weet hoe om van hierdie rykdom gebruik te maak. 'n Voorbeeld sal dit toelig. Langenhoven laat ou Oom Hendrik sy spookgeskiedenis vertel, en die oubaas kom tot die sin: *Ek was nou tamelik by my positiewe maar koud, so koud dat my murg seker harde-vet was in my bene.* Wat 'n beeldende krag skuil daar in die skynbaar be-

tekenlose koppelteken tussen *harde* en *vet!* Die één tekentjie laat ons duidelik besef watter nou verband daar tussen die twee woorde *harde* en *vet* in die sinsverband bestaan. Die behoefte aan dergelike eenheidsvoorstellinge het tallose samestellinge laat ontstaan, 'n verskynsel wat elke dag nog in Afrikaans kan waargeneem word.

Ander voorbeelde by Langenhoven is: *'n Perd het 'n slegte manier as jy hom water-gee en jy is haastig. Ek sal nie langer met jou woorderuil nie. Lug wat besoedel is soos in 'n toeslaapkamer. Waar 'n mens nie die daad-self kan weglieg nie, kan jy altyd 'n ekskuus bylieg.*

§ 258. Dis nie net vaste groepe, soos samestellinge, wat hulle eie woordorde in die sin handhaaf nie. Ons gaan weer uit van 'n voorbeeld. Langenhoven skryf: *Die olifant spuit jou altemit in jou kisklere nat met die twede gelui, as jy juis die slag moét daar wees om te laat kind doop.* Die sintaktiese groep in hierdie sin is: *te laat kind doop.*

Ewegoed sou die sin kon gelui het: *..om ('n) kind te laat doop.* Ons kan twee oorsake opnoem waarom in hierdie geval egter juis dié bogenoemde sinsvorm optree. Ten eerste is dit 'n baie gewone wending om die infinitief van die ww. met *om te* te verbind, bv.: *Ek gaan bed-toe om te slaap; Oom gaan uit om te jag.* Kom 'n voorwerp by die infinitief, dan word dit tussen *om* en *te* geplaas; bv.: *Oom gaan uit om bokke te jag.* Maar tengevolge van die sterk gewoonte om altyd weer die groep *om te* + 'n infinitief te gebruik, kan dit maklik gebeur dat 'n spreker of skrywer sy sin begint, en as hy ten slotte kom by *om,* dat hy dan volgens die ou gewoonte verder gaan: eers *te,* dan die infinitief, dan die res.

Ten twede is die groep *kind doop* in hierdie sin mooi op sy plek, want dit het 'n algemene strekking, soos die hele sin. Daar staan geen lidwoord by *kind nie,* dus word dit onbeslis gelaat of daar nie dalk 'n tweeling is nie.

Wanneer 'n mens die plegtige verrigting nog sterker as één voorstelling wil gee, dan kan jy net skrywe: *kind-doop,* en jy het die ''samestelling'' bereik.

Konklusie: Die mag van die gewoonte en die behoefte aan aanskoulikheid is twee vername faktore wat altoos werksaam is om die gedaante van die sin te help vorm.

Ander voorbeelde van groepvorming by Langenhoven (waarby ons in die gegewe sinne die groepe tussen vertikale strepies plaas), is die volgende: *Nee Dominee, | laat staan | die uitspan.* Hier speel die nadruk 'n rol om *laat* en *staan* naas mekaar te hou, en nie te sê: *laat die uitspan staan* nie.

*As 'n mens nou eenmaal moet | met een klaarkom.* Weer die nadruk, maar ook die gewoonte.

*As die ander man nie wil | die helfte van die pad gee nie. Wanneer 'n ander baas | jou sal laat | vroeg opstaan. As jy jou nie kan | langsaam haas.. nie. As ek die begeerte nog waag sou ek dit graag so wil hê dat die engel wat my | kom haal | huistoe | my daar bring met die verslag: "Ek het hom by sy werk gekry."*

**Hendiadys.**

§ 259. Hendiadys (Grieks: "één deur twee") word die konstruksie genoem, waarby één voorstelling deur twee woorde wat gelykwaardig naas mekaar gebruik word, en deur *en* verbonde is, uitgedruk word. Die sin *hy staan en praat* bv. beteken: "hy staan terwyl hy praat," of: "hy praat terwyl hy staan." Hierdie konstruksie is eintlik 'n los samestelling, en die éénheid daarvan word bewys in die voltooide tyd, bv.: *hy het gestaan en praat,* waar net één *ge* volstaan. Die krag van die "samestelling" word ook getoon, wanneer net één van die twee verbonde ww. oorganklik is, bv. die twede, en die voorwerp in die sin by die ander onoorganklike ww. te staan kom, bv.: *As jy 'n gerugte wil versprei, moenie hom loop en rondskree nie.*

Die éénheid van die voorstelling word nie verbreek, wanneer tussen die twee ww. 'n ander sinsdeel ingevoeg word nie, bv.: *Hy loop die heel dag en sing.* In die voltooide tyd: *Hy het die heel dag (ge)loop en sing,* het die twee ww. weer by mekaar gekom volgens die reël wat in § 253 genoem is.

## Naasmekaarplaatsing of Koördinasie van Sinsdele.

§ 260. 'n Aantal sinsdele met gelyke funksie in die sin kan verbonde wees en 'n reeks vorm. Daarby kan die woorde sonder meer naas mekaar staan, bv. *mans, vrouens, kinders.* Ook kan bindwoorde gebruik word, bv. *mans en vrouens en kinders;* gewoonlik staan die woordjie *en* net tussen die laaste twee dele van die reeks. Ons maak van die woordreekse twee afdelinge:

(a) Reekse waar die gebruik van lidwoorde nie noodsaaklik is nie.

1. Verbindende of kopulatiewe reekse: 'n Sin sonder bindwoorde het ons reeds gegee; as bindwoorde in hierdie reekse kan o.a. optree: *en, (en) ook, asook,* en ander woorde soos opgenoem in § 227.

Wanneer die dele van die reeks van groter of kleiner belang is ten opsigte van mekaar, dan word as verbindingswoorde o.a. gebesig: *(ja) selfs, veral, laat staan, nie alleen.. nie — maar ook;* bv. *Hy is nie eers teleurgesteld nie, laat staan kwaad.*

2. Reekse wat 'n tydsopvolging uitdruk (temporale reekse). Sonder 'n bindwoord, bv.: *Hy het soldaat geword, kaptein, generaal.* In sulke sinne help die toonshoogte om die opeenvolgende trappe, wat in belangrikheid toeneem, te onderskei.

As bindwoorde dien o.a.: *eers, daarna, vervolgens, toe, dan, (en) (te)gelyk, tevore, vroeër, voorheen, naderhand.*

(b) Reekse waarin bindwoorde onmisbaar is. Hier sien ons die volgende soorte van reekse:

1. Skeidende of disjunktiewe reekse: Bindwoorde is: *of, of..of, hetsy.. of.* bv.: *Of Jan of Piet moet my help.*

2. Teenstellende of adwersatiewe reekse: Bindwoorde is: *maar, (en) tog, nietemin, ofskoon, (al)hoewel;* bv.: *Die man is ryk en tog ongelukkig.*

3. Toegewende of konsessiewe reekse: Bindwoorde is: *wel nie.. maar (tog), nie.. daarenteen, indien (so) nie.. (dan) tog, (maar) darem.* bv.: *Ek is wel nie ryk nie, maar tog gelukkig.*

4. Gevolgaanduidende of konsekutiewe reekse. Bindwoorde is: *(en) dus, daarom, derhalwe, bygevolg, dientengevolge, (en) daardeur, hierdeur, (en) dan ook.* bv.: *Die kind is siek en daarom afwesig.*

**Vergelyking.**

§ 261. Om ooreenstemming uit te druk word verskillende partiekels gebesig, dikwels twee in elke sin, wat dan op mekaar betrekking het en na mekaar verwys. Vgl. die volgende:

| | |
|---|---|
| *as*: | *Hy het as held gesterwe.* |
| *soos*: | *'n Vrou sien deur 'n man soos deur 'n ruit.* |
| *nes*: | *Hy lyk nes sy vader.* |
| *so.. as*: | *Jan is nie so vlytig as Piet nie.* |
| *so.. soos*: | *Ek praat nie so malkop soos julle nie.* |
| *netso.. as*: | *Die vader hou net so baie van sy dogter as van sy seun.* |
| *ewe.. as*: | *Die speler is ewe rats as sterk.* |
| *hoe* + komp... *des te*: | *Hoe meer jy werk des te meer verdien jy.* |
| *hoe* + komp... *hoe*: | *Hoe meer hoe beter.* |

Na 'n vergrotende trap word *dan* of *as* gebruik (vgl. § 101), bv.

*'n Steeks pêrd beteken nie veel meer as één wat skop nie.*

Wanneer twee infinitiewe vergelyk word, dan kan die een, wat nà *dan* of *as* staan, *om te* neem, bv.: *Ek het ondervind dat hulle liewer wil praat as om te luister.*

Nou verwant aan die vergelyking is die uitsondering. Hiervoor word die partiekels *behalwe, uitgenome, uitgesonderd* gebesig.

bv. *Al die kinders behalwe twee het geslaag.*

**Pleonasme.**

§ 262. Pleonasme heet die verskynsel dat daar rededele in 'n sin voorkom wat oorbodig is.

In § 221 het ons al gesien hoe die onderwerp herhaal kan word deur 'n vnw., bv. *die witmens hy kom later,* hoewel die herhaling deur 'n persoonlike vnw. meer spesiaal in taal van kleurlinge optree. Die herhaling deur die swak aanwysende vnw. *die* is ook in die algemeen beskaafde taal nie ongewoon nie, bv. in Keet se gedig "Die Lied van die Koringboer": *Die hael die gons, Kanonne die gaan te keer;* by 'n voorwerp: *En haar gesig die sien ek tog.*

Ook 'n bywoordelike bepaling word somtyds deur 'n enkele bywoord herhaal, bv.: *Bokant die water sweef d a a r 'n voël Die derde dag t o e kom hy. In Duitsland lyk dit ons asof hulle d a a r die hoop opgegee het.*

Partiekels word in 'n ander vorm herhaal, en versterk mekaar, bv. *Ons hou almal van 'n mooi vrou, al is sy o o k s e l f s ons eie.*

**B. Sinsoorte.**

§ 263. In die afdeling s i n s o o r t e word 'n indeling toegepas wat as maatstaf neem die i n n e r l i k e f u n k s i e of b e t e k e n i s van die sin. Aangesien 'n sin die openbaring is van 'n werksaamheid in die menslike gees, sal ons in ons groepering by hierdie geestelike werksaamheid aanknoop.

Daar ons in hierdie afdeling maar met dieselfde sinne te doen het as in die afdeling oor sinsvorme, lê die waarde van die nuwe groepering o.a. hierin, dat dit 'n kontrole vorm op die eerste indeling. Ons sal sien hoedat sinsvorme, sinne dus wat 'n bepaalde gedaante vertoon, dikwels 'n ander funksie verrig, as wat ons van hulle sou verwag.

Die verdeling wat ons maak is as volg:

1. Sinne wat dien as u i t r o e p.
2. Sinne wat dien as w e n s.
3. Sinne wat dien as b e v e l.
4. Sinne wat dien as t o e g e w i n g.
5. Sinne wat dien as b e d r e i g i n g.
6. Sinne wat dien as a f w e e r en w e i g e r i n g.
7. Sinne wat dien as u i t s p r a a k en m e d e d e l i n g.
8. Sinne wat dien as v r a a g.

Die indeling en die volgorde van die rubrieke hou rekening met die historiese ontwikkeling van die menslike taal, van meer primitiewe en spontane tot meer volmaakte en beredeneerde uitinge.

§ 264. Sinne wat dien as u i t r o e p. In § 183 het ons al daarop gewys hoe die sinsvorming begin het by die uitroep. Daardie onwillekeurige beweginge is oorspronklik m o n o l o g i e s, d.i. é é n w o o r d i g, maar na gelang die taal verder ontwikkel, vind 'n mens hele sinne wat onwillekeurige uitroepe is. Alleen die groter voorraad van woorde en sinne is oorsaak

dat bv. iemand wat heeltemal alleen in sy huis is, by 'n ongeluk uitroep: *"Au, hoe het ek my op my hand gekap!"* In "Sonde met die Bure" vertel Sagmoedige Neelsie van homself: *Ek was al te in my skik.* Dan gaan hy skielik verder: *"En, Vroutjie—a, maar sy sal bly wees oor hierdie speeldingetjie wat ek vir haar bring!"* Uitroepe ontstaan egter nie net onwillekeurig nie; partymaal is hulle tot ander persone gerig, en word dan somtyds 'n bevel, (vgl. § 266).

Opm.—'n Uitroep gee soms aanleiding tot misverstand, juis deur sy karakter as 'n spontane uiting, wat soms opgevat kan word as 'n wilsuiting of bevel.

1. Die tussenwerpsel. Vgl. § 184.

Hier moet ons opmerk dat aan die tussenwerpsels soms woorde toegevoeg word, wat saam daarmee 'n sinnetjie vorm; die mees bekende geval is: *wee my!*

2. Die vokatief. Die vokatief is meestal net die eienaam of snw., en dit dien om aan te wys dat 'n spreker hom tot die aangeroepe persoon rig om te praat. Die karakter van 'n uitroep het die vokatief veral dan, wanneer die spreker op een of ander wyse ontroer is, bv.: *skurk! jou ellendeling! domkop!*

Ontroering is minder sterk, wanneer die vokatief net dien as 'n toeroep en 'n sin inlei, bv.: *Dames en Here,* by die begin van 'n lesing.

Van belang is die toon waarop 'n vokatief uitgespreek word. Dit kan bly wees of boos, waarskuwend of aanmoedigend. Dit verdien die aandag dat woorde wat die vokatief bepaal, meestal op dieselfde toon uitgespreek word, bv.: *Jou onnosele klipsteen! My arme kind!*

3. 'n Uitroep kry partymaal die gedaante van 'n mededelende sin, bv.: *Dis pragtig! Daar kom hy! A, daar het ek hom uit!*

Ook verkorte sinne kom veelvuldig voor, bv.: *Verwaande ydelheid! Eindelik, eindelik—my verlossing! En dors——ek kan doodgaan van die dors.*

4. Deur verwondering, twyfel, verleentheid e.d. neem die uitroep die vorm aan van 'n vraag, bv.: *Is ons nog nie tuis nie?! My liewe wereld, Annie, is dit jy?!*

5. 'n Aparte soort van sinne vorm dié wat met 'n vraagwoord begint, bv.: *Wat 'n snaakse ou! Hoe baiemaal het hy al gedruip! Ja, hoe gesellig sou die aand nie wees nie, Vroutjie! Hoeveel verstandiger was die ou manier tog nie! Arme Meester! Hoe sou hy sy hoof nie skud nie!*

Dikwels het die soort van sinne 'n slegte betekenis, bv.: *Wat 'n luilak!*

6. In Afrikaans kom na 'n uitroep herhaaldelik 'n afhanklike vraag wat met *of* begint, bv.: *En ek het so rond gevoel dan teen 'n muur en dan teen 'n tafel, maar vervlak of ek weer by die voordeur kon kom!*

7. Sinne met *dat*. bv.: *Dat hy so aan sy end moes gekom het!*

§ 265. Sinne wat dien as wens. Ons onderskei:

1. Die optatief van die ww., waarvan in Afrikaans net nog spaarsame reste oorgebly het; dit is die oudste vorm van 'n wens. bv.: *Lewe die generaal!*

Verder word dit omskrywe deur hulpww., bv.: *Mag God hom genadig wees! Ag, mog dit tog reent! Laat ons gaan!*

2. Die vraag, bv.: *Sal iemand van julle my help?* (= laat iemand.. help).

3. Afhanklike sinne wat selfstandig optree.

a. *dat-sinne*, bv.: *ag, dat hy tog wou luister! Dat God hom mag straf!*

b. Sinne met *wanneer* of as, bv.: *as ek maar kon gaan help! As my Pa maar hier was!*

4. Verkorte sinne, bv.: *Middag, Oom. Môre.*

§ 266. Sinne wat dien as bevel. Ons maak die volgende rubrieke:

1. Die imperatief van die ww., bv.: *Kom! Staan stil! Loop!*

Soms in verbinding met die persoonlike vnw., bv.: *As die ander man nie wil die helfte van die pad gee nie, gee jy dan die hele.* Terwille van die nadruk word so 'n imperatief herhaal, bv.: *Klim af, Dominee; klim af , klim af.*

2. Modale hulpww., veral van die derde persoon, bv.: *laat hom kom! Laat die beskuldigde hom verdedig!*

Met die eerste persoon: *Laat ek jou maar 'n huislike geheim vertel. Laat ons naderskuiwe na die vuurtjie toe en gooi tog nog één van daardie stompe op.*

3. Sinne met 'n aantonende wys, wat op 'n bevelende toon uitgespreek word, bv.: *Jy kom saam! Julle moet my help! Kerneels, jy verkoop nie die olifant nie. Jy bring daardie ding nie hier by my hek in nie. Ek seg jy sal nie skiet nie.*

Hierby hoort die sinne met *moenie*, wat sowel vir die meervoud as vir die enkelvoud dien, bv.: *Moenie in jou lewenstyd jou besittinge onder jou kinders verdeel nie.* Dat die woord *moenie* nie meer in sy bestanddele gevoel word nie, word bewys deur die gebruik van 'n pers. vnw. daarnà, bv.: *As jou seun of dogter 'n ernstige kwaad gedaan het, moenie jy die strengste regter wees nie.*

4. Die vraag. bv.: *Sal jy dadelik kom? Gaan jy weg? Wat sanik jy nog?* (= Hou tog op met sanik).

5. Die enkele interjeksie. bv.: *Daar! Linksom! Vuur!*

6. Infinitiewe. bv.: *Langsaam ry! Hardloop!*

7. Verkorte sinne. bv.: *Stadig oor die klippe! Hier jy! Maar asseblief tog — nie 'n woord aan Nig Annie nie.*

§ 267. Sinne wat dien as toegewing.

1. Die optatief, in Afrikaans nog in spaarsame reste. bv.: *Kos wat dit wil, ons moet klaarkom.*

Gewoonlik uitgedruk met modale hulpww. en partiekels. bv.: *Laat dit ook al reent, ons kom seker. Al is dit gevaarlik, tog sal ons die berg probeer klim. Maar of dit nou waar is of nie — as jy met hierdie perd verder ry breek hy sy been. Gee vir my 'n vrou van die middelmatige hoogte — so één soos Lenie nou, of al was dit nig Annie.*

2. Die imperatief. bv.: *Gaan na die hoenders vir my part! Versuip as jy wil!*

§ 268. Sinne wat dien as bedreiging. In hoofsaak word hierdie funksie vervul deur begeleidende gebare en gelaatsuitdrukking, en deur die stemtoon. So kan alleen die toon in die volgende sinne 'n onderskeid aandui tussen die mededeling of uitroep en die bedreiging: *Jy moet aanhou vir my uitskel! Maar as vroutjie agterkom dat ek jou vertel het....*

Spesiaal val die sinne op te merk wat begint met 'n voorwaardelike voegwoord, bv.: *As jy dit nog 'n slag durf doen!* Die ww. word soms verswyg, bv.: *As jy nog 'n woord!*

§ 269. Sinne wat dien as afweer en weigering. Hierdie sinne is nou verwant aan die negatiewe bevel, vgl. § 266. Tog maak ons hiervan 'n aparte rubriek, omdat veral die afweer 'n meer spontane karakter dra; dit dien om 'n gevoel van afkeer te openbaar, en daarnà 'n weigering en 'n ontkenning.

Naas die gewone tiepe van volledige sinne word die infinitief met 'n ontkenning gebesig, bv.: *Nie in die water mors nie!*

Die spontane afweerkarakter van die ontkenning kom verder tot uiting deur die afwysende en afwerende gebaar, en gepaard daarmee dikwels 'n enkele uitroep *nee!*, bv.: *Nee, Dominee, laat staan die uitspan! Nee, Dominee, jou suspiesies was gelukkig ongegrond.*

§ 270. Sinne wat dien as uitspraak en mededeling.

Dis nie altyd 'n maklike saak om die mededelende sinne van die uitroepe te onderskei nie. Veral op papier sou die moeilikheid groot wees, as die skrywer sy mening nie met behulp van leestekens kan illustreer nie. By die praat help stemhoogte, klemtoon, asemkrag, liggaamshouding. In hierdie § klassifiseer ons as volg:

1. Sinne met die indikatief van die ww., bv.: *Hy kom.*

2. Sinne met die modale vorm van die ww., wat die sekerheid van die mededeling minder stellig maak (vgl. § 121). bv.: *Môre mag hy kom* (= miskien kom hy môre). *Hier moet brand gewees het.*

Dieselfde rol vervul die futurum, bv.: *Hier was 'n besoeker gewees; dit sal my Oom gewees het.*

3. Vraagsinne verleen soms 'n besondere nadruk aan 'n mededeling, bv.: *Wie weet wanneer hy sal sterwe?* (= seker niemand weet, ens.). *Wat het geword van al die mooi beloftes?*

Opm.— Die veelvuldige gebruik van die ontkenning in hierdie vraagsinne is dááraan toe te skrywe dat die spreker die gedagte aan die teenstelling van wat hy wil meedeel, by sy hoorder wil opwek, om hom sodoende des te sterker die waarheid te laat voel. Die soort van vrae heet in die stylleer retoriese vrae (*retor*=redenaar), omdat veral redenaars daarvan gebruik maak, bv.: *Watter kind weet nie van Dirkie Uys nie*?!

4. Die imperatief word 'n enkele maal aangewend; dis ook 'n soort stylmiddel. So lui in Langenhoven se "Ons Weg deur die Wereld," spreuk 35: *Skeur jou los van jou eie nasie af en verwonder jou dat die ander nasies nie oormekaar val om jou in te neem nie.*

5. Die mededeling van 'n ander kan op twee maniere weergegee word:

(a) Die mededeling word onveranderd "aangehaal," bv.: *Hy het gesê: "ek kom seker";*

(b) die mededeling word ondergeskik gemaak aan die spreker se woorde; bv.: *Hy het gesê dat hy seker sou kom.*

6. Verkorte sinne kom as 'n mededeling voor; die ww. word dikwels weggelaat deurdat die verteller die skielikheid van die gebeurtenis wil weergee.

*Dis die snaakste ondervindings wat hy gehad het en die wonderlikste verhale wat hy kan vertel — maar 'n onbesproke waarheidsliewende man. 'n Duitser was dit,.. wat vir hom daardie eensame verblyfplek gaan kies het asof hy uit die gesig van die mensdom wou verdwyn. Maar tog nie, want hy het die pragtigste lemoene gewen en dit vervoer Mosselbaaitoe. Ek het hom gedreig, maar verniet. Hoe nader, hoe wonderliker.*

7. Veral 'n optelling gebeur in verkorte sinne, bv.: *Alles was netjies in die kamer; mahoniehout tafeltjies en klerekas, en 'n ouderwetse gemak-leuningstoel; 'n lampet-kom en beker, nog vol water; die handdoek skoon en opgevou; en die bed opgemaak; heerlike fris wit beddegoed in 'n hout ledekant.* (Langenhoven).

§ 271. Sinne wat dien as vraag. Hier behoort 'n skeiding gemaak te word tussen:

(a) ja-nee-vrae, bv.: *Is daardie boer ryk?* Antw.: *ja* of *nee.*

(b) aanvullingsvrae of pronominaalvrae, wat met 'n pronomen begint, bv.: *Hoe heet daardie boer?* Antw.: *Erasmus.*

Hoewel 'n vraagsin gewoonlik inversie vertoon (vgl. § 255) kan die vraag ook gedoen word in die vorm van 'n mededeling, mits 'n bepaalde toevoeging die begeerte om iets te verneem aandui; bv.: *Ek sou graag van jou wil weet waar jy die blomme gekry het.*

1. Die ja-nee-vrae kan 'n antwoord verwag op die hele vraag of op 'n gedeelte daarvan. Die eerste is die geval met die vraag: *reent dit?*, die twede met: *reent dit baie in die Boland?*

2. Die pronominaalvrae maak vir die hoorder die antwoord maklik, deurdat hy net vir die vragende vnw. iets of iemand in die plek hoef te stel; bv.: *Wie is die burgemeester?* Antw.: *Meneer Viljoen (is die b.).*

3. 'n Afhanklike vraag kan sy vorm behou en selfstandig gebesig word; bv.: *Of hy ooit sy eksamens sal deurkom?*

4. Die vraag dien partymaal om 'n oorweging of 'n aarseling te openbaar, en is dan ook dikwels deur die spreker teen homself gerig. 'n Kind wat sy les opsê, sal bv. aarselend by homself vra: "*hoe gaan dit nou verder?*" waardeur hy tyd kry om na te dink. So ook: *Maar hulle kon hom nie 'n tree versit nie — hulle kon hom nie soveel as roer nie. Wat nou gemaak?*

5. Verkorte vrae is nie seldsaam nie: *Wat nog meer? Hoekom so treurig? Sy? Sy genoeg gehad?*

6. Die disjunktiewe vraag stel die hoorder voor 'n keus tussen twee of meer antwoorde; bv.: *Lieg jy of praat jy die waarheid?*

7. Sommige vrae het die gedaante van 'n gewone mededelende sin met 'n ontkenning; dié sinne dien bv. om 'n wens uit te druk wat volgens die spreker nie vervul sal word nie, bv.: *Daar is tog nie so iets as 'n voetpaadjie of al was dit 'n blote klouteruitgang waarmee ek oor die berge te voet kan wegkom nie?'' vra hy. En die inwendige betekenis van sy vraag was: ''Al moet ek hande en voete kruip oor die gebergtes, is daar tog nie 'n manier om hier van jou af weg te kom nie?''* (Langenhoven).

**Voorbeeld van Sinsontleding.**

§ 272. Ons neem as voorbeeld onderstaande sin en gee daarvan eers 'n benoeming van die rededele, en daarna 'n sintaktiese ontleding.

Jan se Pa het verlede week met 'n geleende ossewa gou twee vragte hout van sy plaas af na die mark op Pretoria gebring.

| | |
|---|---|
| *Jan* | persoons-eienaam. |
| *se* | onbeklemtoonde besitl. vnw., derde persoon, enkelv. |
| *Pa* | snw., konkrete soortnaam. |
| *het* | hulpww. |
| *verlede* | voltooide deelwoord as bnw. |
| *week* | snw., abstrak. |
| *met* | voorsetsel. |
| *'n* | onbepaalde lidwoord. |
| *geleende* | voltooide deelwoord as bnw. |
| *ossewa* | konkrete snw., samestelling. |
| *gou* | bywoord. |
| *twee* | bepaalde hooftelwoord. |
| *vragte* | konkreet snw. in meervoud. |
| *hout* | snw., stofnaam. |
| *van...af* | dubbele voorsetsel. |
| *sy* | beklemtoonde besitl. vnw., derde pers., enkelvoud. |
| *plaas* | snw., soortnaam. |
| *na* | voorsetsel. |
| *die* | bepaalde lidwoord. |
| *mark* | snw., konkreet. |
| *op* | voorsetsel. |
| *Pretoria* | aardrykskundige eienaam. |
| *gebring* | voltooide deelwoord. |

Sintaktiese Ontleding.

*Jan se Pa* — onderwerp.

*Jan se* — byvoeglike besits- of genitief-bepaling by Pa.

*het gebring* — werkwoordelike gesegde.

*verlede week* — byw. bep. van tyd.

*verlede* — byv. bep. by week.

*met 'n geleende ossewa* — byw. bep. van middel.

*geleende* — byv. bep. by ossewa.

*gou* — byw. bep. van graad.

*twee vragte hout* — lydende voorwerp.

*twee* — byv. bep. by vragte.

*hout* — byv. bep. by vragte.

of:

*twee vragte* — byv. bep. by hout.

*van sy plaas af* — byw. bep. van plek (waarvandaan).

*sy* — byv. bep. by plaas.

*na die mark op Pretoria* — byw. bep. van plek (rigting).

*op Pretoria* — byv. bep. by mark.

## DIE SAMEGESTELDE SIN.

§ 273. 'n Samegestelde sin ontstaan, wanneer twee of meer sinne wat almal kompleet is, aan mekaar geheg word, bv.: *Die vrou gaan uit en die man bly tuis.*

'n Ander soort van samegestelde sin ontstaan, wanneer in 'n enkelvoudige sin één of meer van die rededele gevorm word deur 'n sin op sigself, bv.: *Wie nie wil hoor nie, moet voel.* Hier fungeer *wie nie wil hoor nie* as onderwerp, *moet voel* as predikaat. Maar dit moet onthou word dat geen van die twee "helftes" 'n komplete sin op sigself is nie.

Net soos by die enkelvoudige sin gedoen is, sou ons ook by die samegestelde sin 'n prinsipiële onderskeid kan maak tussen die sinsvorme en die sinsoorte.

Aangesien ons hier egter presies dieselfde sinsoorte aantref as by die enkelvoudige sin, sal ons volstaan met alleen in die volgende paragrawe die sinsvorme te behandel.

§ 274. Die samegestelde sin kan, wat die vorm betref, verdeel word in twee hoofgroepe:

1. Die samegestelde dele kan hulle selfstandigheid bewaar, en net in betekenis mekaar aanvul.

2. Die dele kan organies (d.w.s. soos die organe van één liggaam) met mekaar verbind word, sodat hulle hulle eie selfstandigheid prys gee ten gunste van die hoëre eenheid.

Ons noem die twee hoofgroepe dus:

1. Sinne met neweskikkende sinsverband of parataksis.

2. Sinne met onderskikkende sinsverband of hipotaksis.

Opm.—Van hierdie twee benaminge is alleen die eerste juis. Die twede benaming behou ons gemakshalwe ter wille van die teenstelling met die eerste. In baie grammatikas tref 'n mens die uitdrukking aan dat "die één sin die ander regeer." Dit is egter onjuis, want in die sin: *ek hoor dat jy weggaan*, waarin *ek hoor* die res sou regeer, is *ek hoor* nie 'n komplete sin nie, net so min as die res. Vgl. § 273.

## Die Neweskikkende Sinsverband.

§ 275. Die neweskikkende sinsverband kan ons volgens die betekenis wat uitgedruk word, onderskei in:

(a) Aaneenskakelende sinsverband.

(b) Teenstellende sinsverband.

(c) Redegewende of verklarende sinsverband.

### A. Aaneenskakelende Sinsverband.

§ 276. Hierdie sinsverband kan gevorm word:

(a) *sonder* 'n verbinding;

(b) *met* 'n verbinding.

(a) Sonder 'n verbinding, bv.: *Jan sit; Piet loop. My Pa is gesond; my broer is siek. Die dorpie lê in die Karo; die huise is maar klein. Die trein hou stil; die mense klim uit. Dit reent; die aarde word nat.*

(b) Met 'n verbinding:

(i) Die sinne is verbonde deur 'n aaneenskakelende voegwoord, bv.: *Jan sit en Piet loop.*

Vir 'n opgaaf van hierdie soort voegwoorde vgl. § 227.

Dit moet onthou word dat die twede sin, wat ingelei word deur 'n bywoordelike voegwoord (*ook*, *bowendien* ens.), inversie vertoon, bv.: *dit reent, bowendien hael dit.* Vgl. § 253.

Opm.—Dit kom soms voor in die skryftaal dat ook 'n sin wat deur *en* verbonde is aan die voorgaande, omgekeerde woordorde vertoon. So het ons bv. gekry: *Loom en lusteloos hang die ding* ('n perd) *voor die kar en moet hy sy uiterste kragte inspan. Die masjiniste kon dit onder in die skip nie uithou nie en het die kaptein hulle beveel op dek te kom.*

Hierdie gevalle is leersaam, omdat daaruit blyk dat die skrywer 'n soort van afhanklike verband gevoel het en dit, sy dit ook onbewus, uitgedruk het deur sy woordorde te verander. **Hierdie wyse van konstruksie verdien egter geen aanbeveling nie.**

(ii) Die twede sin kan deur 'n bepaling wat terugwys na die eerste sin, daarby aansluit, maar op sigself 'n volkome sin bly. Bv.: *Die dorpie lê in die Karoo*; *die huise daarvan is maar klein. Die trein hou stil*; *die mense klim daar uit.* Dit sal duidelik wees dat daar 'n verband bestaan tussen die aaneengeskakelde sinne, omdat in die twede sin deur 'n aanwysende woord terug verwys word na die eerste.

Omgekeerd kan daar in die eerste sin 'n aanwysende woord voorkom, bv. as voorwerp, terwyl die twede sin onveranderd volg: *Dit weet ek: gesondheid is die grootste skat.*

**B. Teenstellende Sinsverband.**

§ 277. Ook hier word sinne met of sonder 'n verbinding van mekaar onderskei. Ons gee eers voorbeelde van die laaste:

(a) Sonder 'n verbinding.

*Die slim man ken al die paaie*; *die wyse man ken die één regte pad. Die verkwisterige man eet die vrugte van sy lewe groen op*; *die inhalige laat hulle sit tot hulle vrot is. Moenie eers baklei en dan hardloop nie*; *hardloop eers solank as jy nog vars en heel is* (Langenhoven).

(b) Met 'n verbinding.

*Borgskap is 'n kind van vriendskap,* m a a r *hy vermoor graag sy ouer* (Langenhoven).

*Jy het al so dikwels jou kop gestamp,* e n t o g *het die ondervinding jou nog niks geleer nie. Sommige kandidate het uitstekende werk gelewer, ander* d a a r e n t e e n *was maar baie swak.*

*Hoewél ik van plan was om môre op reis te gaan, sal ek dit* e g t e r *moet uitstel totdat die reent verby is.*

### C. Redegewende en Verklarende Sinsverband.

§ 278. Ook dié kan voorkom met of sonder 'n (redegewende) verbinding.

(a) Sonder 'n verbinding:

*Daar is één opsig waarin ek my dierbaarste vriend net so behandel soos my bitterste vyand: Ek steek my skande vir albei ewe sorgvuldig weg.* In die twede sin kan die verklarende woord *namelik* bygedink word.

*Moenie jou ryk buurman se hoender steel nie — jy sal in die tronk kom.*

(b) Met 'n verbinding:

*Trap liewer op 'n vrou se tone as op haar trein, en val eerder in 'n man se rede as in sy sop;* w a n t *gelykerwys 'n vrou haar gemak minder reken as haar klere, so waardeer 'n man sy maag hoër as sy verstand* (Langenhoven).

*Moenie met 'n gebreklike mens spot nie; hy kan dit* m o s *nie help dat hy so geskape is nie.*

### Logiese Afhanklikheid sonder Grammatiese Aanduiding.

§ 279. As 'n oorgang tussen die neweskikkende en die onderskikkende sinsverband, sal ons enkele gevalle bespreek waar wel afhanklikheid tussen twee sinne bestaan, maar waar dit nie deur 'n uiterlike, grammatiese middel uitgedruk word nie.

Dikwels kom dit voor dat 'n sin wat die vorm van 'n selfstandige sin het, dien as die voorwerp in 'n samegestelde sin. Dat die voorwerpsin as sodanig gevoel word, en nie as 'n onafhanklike sin nie, word bewys deur die toonhoogte of die nadruk waarop dit uitgespreek word; die is

nl. gewoonlik laag, terwyl die predikaat baiemaal sterk beklemtoon is, bv.: *Ek weét ek kan op jou reken.* Wanneer die spreker 'n pouse maak na *weet,* dan sal hy ook in die volgende sin êrens 'n klemtoon lê, bv.: *Ek weét: ek kan op jou réken.* Hierdie konstruksie, waarby 'n spreker sy eie mededeling of die van 'n ander persoon afhanklik maak van ww. soos *sê, meen, dink, glo, weet, hoop,* heet indirekte rede.

§ 280. Ook as onderwerp in 'n samegestelde sin kan 'n selfstandige sin fungeer: *Handjies vashou en "gee my nog 'n soentjie" en dergelike liefdes-onsin was tussen hulle onbekend.* Die skrywer het aanhalingstekens gebruik by die selfstandige sin *gee my nog 'n soentjie* om te laat uitkom dat dit heeltemal parallel is met die snw. *liefdes-onsin* en die infinitief *handjies vashou,* wat ook albei onderwerpe is.

§ 281. Veelvuldig is die tussensinne wat buiten die konstruksie bly, bv.: *Sy koms was eintlik, so het hy gesê (en dit kan so gewees het), om 'n klompie volstruise op te koop.*

§ 282. Somtyds kom dit voor dat 'n selfstandige sin die diens verrig van 'n voorwaardelike of veronderstellende bysin, bv.: *Prosedeer oor 'n baatjie en hou jou broek klaar vir die onkoste,* wat ook sou kan weergegee word: "Wanneer jy oor 'n baatjie prosedeer, hou dan jou broek klaar." Verder: *Skeur jou los van jou eie nasie af en verwonder jou dat die ander nasies nie oormekaar val om jou in te neem nie* (Langenhoven).

**Die Onderskikkende Sinsverband.**

§ 283. Die hoofkenmerk van hierdie sinsvorming is dat meer as één sin organies verbonde is, op so'n manier dat hulle die selfstandige vorm prysgee en die één nie sonder die ander kan bestaan nie.

Daar is gevalle, waar die sin, wat die plek inneem van 'n rededeel in 'n ander sin, skynbaar wel 'n selfstandige sin vorm; so bv.: "*Die trein kom aan!*" *roep die kondukteur.* "*Ek is klaar,*" *is die reisiger se antwoord.* Hierby moet opgemerk word dat die vorm van die sinne tussen aanhalingstekens die van 'n onafhanklike sin is.

By die beoordeling van die h e l e samegestelde sin mag 'n mens egter nie 'n deel losmaak nie, al is dit op papier moontlik. Wanneer 'n hoorder na bogenoemde woorde van 'n kondukteur en 'n reisiger staan en luister, sal hy net die "aangehaalde" sinne verneem. Die samegestelde sinne wat ons as voorbeelde gegee het, sal egter deur die persoon wat die gesprek gehoor het, gevorm word, wanneer hy daarvan mededeling doen aan 'n vierde persoon wat nie teenwoordig was nie.

Ons raak hiermee dus 'n prinsipiële punt aan, dat nl. elke sin behoort beskou te word in sy omgewing. Geen sin mag eintlik losgemaak word uit sy verband, en as 'n teoretiese éénheid op papier ontleed word nie.

Net soos ons die term "onderskikkende sinsverband" behou, doen ons dit ook met die terme h o o f s i n en b y s i n, omdat deur die parallelisme bv. van die twee sinne:

1. *ek sien | sy dronkenskap*
2. *ek sien | dat hy dronk is*

die bewussyn lewendig gehou word dat die woorde: *dat hy dronk is,* 'n sin is volkome gelykwaardig in funksie met die voorwerp *sy dronkenskap* in sin 1, en dat in albei sinne *ek sien* die eintlike s i n (hoofsin) is, nl. onderwerp + predikaat.

§ 284. Om die ontstaan en die historiese ontwikkeling van die samegestelde sin met onderskikkende sinsverband te verduidelik, sal ons net één voorbeeld behandel. Miskien die talrykste is dié groep van sinne, waarin die voegwoord *dat* optree as 'n verbinding, bv.: *Ek sien dat dit reent.* So'n sin het as volg ontstaan: in die begin was daar twee sinne, albei selfstandig en volledig van vorm, maar aan mekaar verbonde op die manier soos in § 276 aangedui, dus: *Ek sien dát: dit reent.* In die eerste sin was *dat* 'n aanwysende vnw., wat wellig begelei was deur 'n aanwysende gebaar na buite, en in funksie was dit die voorwerp. Die twede sin het daarby aangesluit en die aanwysende woord uit sin 1 verduidelik.

Deurdat daardie soort van sinne so veelvuldig voorgekom het, is hulle àl meer as 'n éénheid opgevat geword, waar-

by dan natuurlik die ou aanwysende krag van *dat* sterk verswak is. Dieselfde verswakking het ons reeds ook opgemerk by die onderwerp, vgl. § 221. Die éénheidswording het tenslotte dié stadium bereik, dat 'n mens nou gewoonlik die hierbo gegewe sin splits in: *Ek sien* en: *dat dit reent*; die laatste noem ons 'n v o o r w e r p s i n.

Dieselfde is die geval met al die voegwoorde wat samegestel is met *dat*, soos *nadat, voordat, omdat* ens. En toe naderhand die woordjie *dat* net 'n verbinding, 'n vormwoord, sonder 'n eie krag geword het, het dit ook nog ander funksies op hom kan neem en dit ook gedoen; bv.: *Dieselfde dag d a t my broer gekom het, het my Oom vertrek.*

Nie alleen 'n voegwoord soos *dat*, wat nou byna heeltemal onbeklemtoond uitgespreek word nie, maar ook party ander sin-verbindende woorde het van demonstratief verswak tot relatief. 'n Mens hoef net te dink aan 'n woord soos *toe*, wat nou nog in Afrikaans sowel aanwysend kan wees as ook sin-verbindend, bv. *toe kom hy* en *toe hy kom was ek al daar.* Dieselfde sien ons by *wat*: *wat maak jy?* naas: *ek weet nie wat hy maak nie.*

**Afhanklike Vraagsinne.**

§ 285. Wanneer 'n vraagsin die voorwerp word in 'n samegestelde sin, dan word daaraan die vorm van 'n afhanklike sin gegee deur die woordorde te verander, bv.: *Wie het dit gedoen? Ek sal jou sê wie dit gedoen het. Waar woon A? Ek weet nie waar hy woon nie. Ek sal vra waar hy woon.*

Oor die sinne met *of* sien § 297.

In Afrikaans bly darem baie dikwels in die afh. vraag die woordorde van die direkte vraag onverander.

Bv.: *Ek weet nie hoekom kry ek so swaar in die wêreld nie.*

**Betreklike Bysinne (Relatiewe Sinne).**

§ 286. Betreklike bysinne is sinne, waarvan die inhoud betrekking het op 'n ander sin of 'n gedeelte daarvan. Hulle word ingelei deur betreklike voornaamwoorde en bywoorde, bv.: *Die man wat daar loop is lid van die volksraad. Die gerugtes wat hy versprei het is onwaar. Dis 'n baie mooi boek wat jy my gegee het. Die boek waarvan ek jou vertel het is reeds uitverkoop.*

**Bysinne ingelei deur Voegwoorde.**

§ 287. Die voegwoorde wat bysinne inlei, het allerlei funksie en betekenis. In die eerste plek noem ons die wat t y d en w y s aandui.

*Toe*, gewoonlik verbonde met die historiese praesens, dui die gelyktydigheid in die verlede aan. Vgl. § 132 (a).

*Terwyl* dui die gelyktydigheid in die algemeen aan, bv. *Terwyl hy besig is, sal ek 'n endjie gaan wandel.*

*Wanneer* het 'n algemene betekenis: "elke slag wanneer," bv.: *wanneer hulle ons nodig het, soek hulle ons op.*

Soms word dit ook aangewend om 'n moontlike gebeurtenis in die toekoms voor te stel: *wanneer jy by ons kom kuier, sal jy plesier hê.*

Opm. 1.—*Wanneer* nader dikwels aan 'n voorwaardelike voegwoord, ook deurdat dit 'n algemene strekking vertoon.

Opm. 2.—Die gebruik van *waar* as voegwoord van tyd of voorwaarde, in plaas van *wanneer, terwyl, indien* ens. is af te keur.

*S o d r a  a s jy klaar is kan ons loop.*

*N e s ek half-reg word is ek weer half-dronk, en n e s ek weer nugter word voel ek weer nes 'n lewendige dooi mens.*

§ 288. 'n Vergelyking word deur meer as één voegwoord verduidelik, o.a. deur: *hoe—hoe*: *Hoe korter jy jou kuier maak, hoe gouer sal jy weer genooi word.*

*Hoe—des te*: *Hoe langer jy uitstel, des te moeiliker word die saak.*

Ook kan net één vergelykende bysin met 'n voegwoord die hoofsin verduidelik, bv.

*Soos*: *Hy buig af en soen haar: sy eerste soen en, soos ons sal sien, sy laaste.*

*Asof*: *Hy gaan te kere asof die hele wêreld aan hom behoort.*

Vergelyking en gelyktydigheid kom tot uiting deur: *solank as*: *'n Mens moet 'n boompie buig solank as hy nog jonk is. Solank as 'n mens maar net jou skulde kan betaal, is die wêreld nog reg.*

§ 289. 'n Uitsondering word voorgestel deur: *pleks en pleks dat: Pleks dat hy sy mond hou, gaan hy nou nog verder sy saak bederf.*

*Tensy: Tensy daar hulp kom opdaag, is ons verlore.*

*Behalwe dat (wanneer): Die beskuldigde het alles voor die regter beken, behalwe dat hy met opset die moord gepleeg het.*

§ 290. Om 'n voorwaardelike bysin in te lei dien: *mits (dat): Ek sal jou die geheim meedeel mits (dat) jy dit kan bewaar.*

§ 291. Voegwoorde om 'n onderstelling (hipotese) weer te gee is o.a.: *as: As dit sou help om te huil, hoeveel sou daar dan nie gehuil word in die ou wêreld nie!*

*Indien: Waarom trek jy jou sy woorde aan, indien dit nie waar is wat hy gesê het nie?*

*Gesteld, aangenome, ingeval, (— dat):*

*Gesteld dat ek hom nie tuis tref nie, waar sal ek hom dan kry?*

*Aangenome dat dit is soos jy sê, wat verander dit aan die saak?*

*Ek sal die sleutel by my buurman laat, ingeval jy voor my tuis kom.*

§ 292. Veral die voegwoord *dat* moet hier apart behandel word. Dit word in die volgende gevalle aangewend:

(1) Om sinne in te lei wat in die hoofsin fungeer as 'n snw.; dié sinne heet daarom substantiefsinne. Hulle is gewoonlik die onderwerp of die voorwerp:

*Dat hulle gereed is om jou te vertrou sonder om jou te ken* (onderwerp) *is 'n bewys dat hulle niks het om te verloor nie* (voorwerp).

Partymaal word na die *dat*-sin verwys deur 'n voornaamwoord; bv.: *Dis deur te veel mooi weer dat die woestyn onvrugbaar is.*

Verder kom *dat* dikwels voor in verbinding met voorsetsels. Die bysinne wat daardeur ingelei word, ook substantiefsinne, druk dieselfde uit as die voorsetsel + snw. in 'n enkelvoudige sin (vgl. § 244). Vgl. die volgende vbb.:

Tyd: *Ek sal jou help, totdat jy op eie bene kan staan. Vandat hy met die ryk vrou getroud is, kyk hy ons nie meer aan nie. Voordat jy weggaan, moet jy my eers kom sien.*

Oorsaak: *Deurdat hy siek geword het, kon hy geen eksamen doen nie.*

Rede: *Omdat 'n mens kan glo wat jy wil, glo jy wat jy wil hê* (Langenhoven).

Doel: *Bly spaarsaam, opdat jy die vermoë mag behou om vrygéwend te bly* (Langenhoven).

Ewe veelvuldig as die voorsetsels of die voegwoorde wat met *dat* samegestel is, kan die enkele voorsetsels of voegwoorde in Afrikaans gebruik word. Die soort voorsetsels kan ons sinsvoorsetsels noem, omdat dit nie 'n snw. regeer nie, maar 'n hele sin, wat dus gelyk staan met 'n snw. Voorbeelde is: *Om die kind nie sy les geleer het nie, moes hy op skool bly. Ek is bly oor my Pa gekom het.*

§ 293. (2) Die sinne met *dat* dien om 'n begrip in die hoofsin nader te bepaal, bv.:

'n snw.: *om hulle met die ydele hoop te troos dat as Langenhoven die eerste skrywer is wat nie kan spelle nie, hy tog die laaste mag wees wat nie kan skrywe nie;*

'n bywoord van plaas wat die plek inneem van 'n naamwoord: *Die wisselvalligheid van die lewe bestaan daarin dat jy nooit weet wat jou môre te wagte is nie;*

'n ander bywoord: *Die man wat koop wanneer hy verplig is kom sóver dat hy kan verkoop wanneer hy nie verplig is nie* (Langenhoven).

§ 294. (3) Die sinne met *dat* dien om logiese verhoudinge van allerlei aard te openbaar, sonder dat hulle, soos in die geval van afdeling 2, nog deur 'n naamwoord of 'n bywoord bepaal is.

Veral dui *dat*, net soos die verskillende voorsetsels + dat, bedoeling, gevolg en wyse aan: *Die vlak-water is troebel gemaak dat jy moet dink dit is diep* (= opdat). *Hy het so vinnig gehardloop dat sy asem totaal weg was* (= sodat).

Opm.—'n Sin deur *dat* ingelei kan alleen voorkom, sonder afhanklik te wees van 'n ander sin. Vgl. § 264 (7).

§ 295. In Afrikaans word die voegwoord *dat* partymaal vervang deur *wat,* eintlik die betreklike voornaamwoord. Dié gebruik het dan ook opgekom na die voorbeeld van die relatiewe sinne.

Ons vind bv. by Langenhoven: *Laaste Maandag nog toe hy met my kom twis het oor sy beurt water w a t hy lieg w a t in my dam ingeloop het, was hy 'n man in die fleur van sy lewe.*

Dit beteken: sy beurt water, w a t in my dam ingeloop het, s o o s hy lieg, of: sy beurt water, w a a r v a n hy lieg d a t d i t.... het. Vir die eerste *wat* as 'n voorwerp by lieg vgl. § 303.

Verdere voorbeelde is: *Nou is daar mos baie beter meesters as w a t daar in die ou dae was. Die water loop net so vinnig onder uit as w a t jy dit bo ingooi.*

§ 296. Op dieselfde manier as die enkele *dat* is ook die daarmee samegestelde voegwoorde in die bysin getrek, bv.:

*Jy sou hom nooit vertrou nie, as jy weet h o e d a t hy kan lieg en bedrieg.*

*Die drif was onpassabel, s o d a t ek onverrigter sake moes omdraai.*

*N o u d a t die saak uit die wêreld gemaak is, kan ons weer in vrede leef.*

Verder ook: *eer dat, sedert dat, sinds dat, terwyl dat,* ens.

§ 297. Die voegwoord *of* word op drie maniere gebruik:

1. Om 'n afhanklike vraag in te lei: *Die man wat te fyn ondersoek o f 'n bedelaar verdien om geholpe te word, kry nie bedelaars wat dit verdien nie* (Langenhoven).

'n Betekenisontwikkeling kom voor in dié gevalle, waar *of* gelyk staan met *anders,* bv.: *Dit het maar min geskeel o f die kar was onderstebo.* Dat die konstruksie iets gewysig is, blyk uit die woordorde van die sin met *of.*

2. Om voorwaardelike sinne te begin; dan staan dit in betekenis gelyk met *wanneer ook,* bv., *of jy wil of nie, jy sal dit moet doen.*

3. Na 'n negatiewe voorsin van tyd, waarby die sin met *of* die hoofgedagte bevat: *Hy was nog nie mooi in die saal nie o f die perd steek kop tussen die bene en gooi hom dat hy so hik.*

§ 298. Die voegwoorde *al, ofskoon, hoewel* lei bysinne van toegewing in. In die hoofsin word in dié geval dikwels aanvullende partiekels soos *dan* en *tog* gebruik. *Al kan jy jou kruis nie afgooi nie, dan kan jy tog jou ongeduld afgooi. Onthou, hulle luister nie na vloek nie, al is hulle ore ook so lank* (Langenhoven).

**Die Ontkenning in die Samegestelde Sin.**

§ 299. Wanneer twee of meer neweskikkend verbonde volledige of onvolledige sinne elk op homself negatief van inhoud is, dan kry hulle almal die dubbele ontkenning, as hulle daarvoor in aanmerking kom volgens § 202.

bv.: *Hy weet nie wat om te doen nie en niemand kan hom raad gee nie.*

*Jy wou nie na my geluister het nie en kan dus ook nou nie verwag dat ek jou uit die moeilikheid sal help nie.*

By onderskikkende sinsverband kan verskillende gevalle hulle voordoen.

1. Alleen die hoofsin is negatief. Die dubbele ontkenning word alleen in die hoofsin aangewend, op die manier soos in § 202 aangegee. bv.: *As jy jou bes gedaan het hoef jy nie bang te wees vir die eksamen nie.*

2. Alleen die bysin is negatief. Die dubbele ontkenning word dan in die bysin aangewend, op die manier soos in § 202 aangegee. bv.: *Wanneer 'n mens nie jou plig verwaarloos nie, kan jy reken op sukses.*

3. Die hoofsin en die bysin vorm 'n gedagte-éénheid wat negatief is. Veral kom dit voor, wanneer die inhoud van die bysin ontken word deur 'n hoofsin, waarin 'n ww. staan wat 'n geesteswerksaamheid aandui, soos *weet, dink, meen, glo,* ens.

Die eerste ontkenning staan dan nà die ww. in die hoofsin, die twede heeltemal op die end van die bysin. Die logiese éénheid van hoof- en bysin word deur die konstruksie mooi geïllustreer, omdat dit presies eners is as die in § 202 by die enkelvoudige sin. bv.: *Ek weet nie of hy kom nie. Ons glo nie dat die storie waar is nie.*

Ook wanneer die bysin 'n begrip in die hoofsin nader bepaal en bygevolg slegs 'n onderdeel en 'n aanvulling is van die

hoofgedagte, omvat die dubbele ontkenning die hele eenheid, wanneer in die hoofsin 'n negatiewe woord voorkom, bv.: *Niemand is so skelm dat hy altyd kwaad doen nie.* [vgl. § 202, geval (iii)].

Bevat die hoofsin geen negatiewe woord nie, dan kom die dubbele ontkenning alleen in die bysin, bv.: *Hy is so mal, dat hy sy eie foute nie raaksien nie.* En ook: *Niemand is so mal, dat hy nie 'n perd van 'n donkie kan onderskei nie.*

In die laaste sin is *niemand* in die hoofsin 'n absolute begrip, en dus het dit 'n positiewe strekking en funksie, net soos bv. in: *Hy weet absoluut niks* [vgl. § 202 (ii)].

4. Sowel die hoofsin as die bysin is negatief. In hierdie geval sou daar tweemaal 'n dubbele ontkenning moet voorkom, maar die *nie* op die end van die eerste sin word gewoonlik weggelaat, bv.:

(a) Die hoofsin staan voorop: *Ons kan nie sê of daar nie 'n ongeluk gebeur het nie.*

(b) Die bysin staan voorop: *Voordat die kind self nie eers sy vingers gebrand het, sal hy nie luister nie.*

Opm. — Terwille van die nadruk word dikwels tweemaal die dubbele ontkenning gebesig.

5. Dieselfde as in geval (4) gebeur wanneer die hoofsin positief is, maar daar twee of meer bysinne met 'n negatiewe inhoud volg, bv.: *Jy vind vandag uit dat dit goed was van die fonteintjie om nie op te droog, toe jy gister vir hom gesê het jy sal nie weer daar water drink nie* (Langenhoven).

Na *droog* sou 'n twede *nie* moes gevolg het, wanneer die sin daar geëindig het.

### Woordorde in die Bysin.

§ 300. In talryke bysinne is die woordorde anders as in 'n selfstandige sin. Die voorwerpsinne waarin 'n enkele, nie samegestelde ww. as predikaat fungeer, en wat in § 284 bespreek is, vertoon die woordorde van 'n selfstandige sin, en het as kenmerk net die inleidende voegwoord *dat*, bv.: *Ek sien dat dit reent.*

Wanneer die gesegde egter samegestel is met 'n hulpww. of 'n koppelww., dan kom die laaste agter die infinitief, en dus

op die end van die bysin, bv.: *Hy het gekom* word, wanneer dit as 'n voorwerpsin gebesig word: *hy gekom het,* bv. in *Ek sien dat hy gekom het.*

Verdere vbb. is: *Ek weet dat hy die perd gekoop het. Ek dink dat die perd duur is.*

Wanneer 'n vraagsin die voorwerp word in 'n samegestelde sin, dan verander die woordorde as volg:

*Wat maak jy?* word:
*Ek vra wat jy maak?*

*Wat het jy gemaak?* word:
*Ek vra wat jy gemaak het?*

Ook in betreklike bysinne kom by 'n samegestelde ww.-gesegde die hulpww. op die end.

*Die perd het ek gekoop,* word:

*Die perd wat ek gekoop het.*

Bysinne deur voegwoorde ingelei vertoon dieselfde woordorde soos 'n voorwerpsin. bv.:

*Ek kry 'n prys wanneer ek in my eksamen slaag.*

*Ek hoop dat ek in my eksamen slaag.*

So ook: *As ek in my eksamen slaag, kry ek 'n prys.*

Wanneer twee of meer bysinne neweskikkend verbonde is, gebeur dit dikwels dat net die eerste inversie vertoon, en die volgende hoofsin-woordorde. bv.: *Wanneer daar 'n onweer kom, en die reent val in strome neer, dan kom die rivier af.*

Dit beteken dat die sinsbou tot rus kom, wanneer die sin, en dus ook die gedagte 'n langer tyd in beslag neem.

Wanneer 'n byw. bysin aan die hoofsin vooraf gaan, vertoon die laaste inversie, net soos na 'n inleidende bywoord (vgl. § 253) bv.: *Wanneer die rivier afkom, gebeur daar somtyds ongelukke. Waar rook is moet (daar) vuur wees.*

Opm.—Terwille van die nadruk kan soms van die genoemde reëls betreffende die woordorde afgewyk word.

**Tye in die Bysin.**

§ 301. Deurdat die ww. in Afrikaans so baie vorme verloor het, en veral die teenwoordige tyd as 'n historiese praesens diens doen ook in die verlede tyd, gebeur dit taamlik dikwels dat daar, wat die v o r m betref, geen ooreenstemming bestaan tussen die tye van hoofsin en bysin nie, bv.: *Toe ek tuis kom, was almal in die eetkamer.*

Ook die voltooid teenwoordige tyd staan partymaal in bysinne, waar ander tale die voltooid v e r l e d e tydsvorm gebruik, bv.: *As ek dit geweet het, sou ek anders gehandel het.* (Nederlands: Als ik dat geweten h a d, z o u ik anders gehandeld hebben).

Opm.— Vir die verskillende tye wat deur die praesensvorm uitgedruk word, vgl. §§ 132 en 134 Opm.

**Sametrekking en Besparing.**

§ 302. Wanneer sinne wat neweskikkend verbonde is, één of meer sinsdele gemeen het, word herhaaldelik die reeds genoemde sinsdele in die vervolg weggelaat. Ons noem die verskynsel: s a m e t r e k k i n g of b e s p a r i n g. Bv.: *Die ketel verwyt die pot dat hy geen tuit het nie; die pot hom dat hy geen pote het nie. Ek glo baie aan 'n dom man; 'n mens weet wat om te verwag en jy kry dit; soos ek hier.* (Langenhoven Spr. 58).

Terwyl in die eerste voorbeeld net die ww. *verwyt* in die twede sin by die onderwerp *die pot* weggelaat is, sien ons in die twede voorbeeld so baie rededele weggelaat, dat daar amper nie meer 'n sin oorbly nie.

*Die belangrykste persoon op 'n begrafnis is die dooi man; en die belangrykste by 'n geboorte?*

*As hy dit* (raas en vloek) *ook doen, kan jy sien hoe dwaas jy is; as hy dit nie doen nie, hoe verstandig jy kon gewees het.*

Die gegewe voorbeelde is almal ontleen aan Langenhoven se spreuke, en juis in dié soort van uitsprake word die kernagtigheid baie deur die sametrekking bevorder.

Selfs wanneer twee sinne 'n verskillende gesegde het, kan in 'n derde sin die gesegde ontbreek; bv.:

*Die verkwisterige man e e t die vrugte van sy lewe groen o p; die inhalige l a a t hulle s i t tot hulle vrot is. En albei* (nl. *d o e n d i t) juis uit onmatige liefde vir die vrugte* (Langenhoven).

Meer gewoon in sulke gevalle is egter die gebruik van die plaasvervangende ww. *doen* as 'n predikaat.

'n Besparing van 'n hele sin het plaas, wanneer op 'n vraag met die enkele *ja* of *nee* geantwoord word; bv.: *Was die droogte baie erg in die Karoo? Ja* (nl.: "die droogte was baie erg").

*Ja* en *nee* word somtyds ook gebruik om 'n mededeling toe te gee of te ontken. Bv.: *As één van Noach se seuns 'n vrek was, dan wonder ek of sy derde deel van die aarde groot genoeg sou gewees het na sy sin.* J a, *maar hy sou moeite gegee het by die verdeling. Ja,* beteken soveel as: "[Ja], ek is dit met jou eens."

*Dis jammer dat 'n mens nie jou grafsteen kan saamneem na die plek toe waar jy graag so 'n getuigskrif sal wil hê om te wys nie. O n e e, daarsonder is die naald se oog al nou vir meeste van diegene wat in die vermoë is om 'n grafsteen na te laat* (Langenhoven).

**Prolepsis.**

§ 303. P r o l e p s i s (die griekse naam beteken: "van te vore neem") word die konstruksie genoem, waarby 'n sinsdeel wat in 'n afhanklike sin tuis hoort al van te vore, d.w.s. in die voorafgaande hoofsin, genoem word. Bv. in die sin: *p a r t y k l i p p e wis hy glad nie of hy ooit weer sou wegkry nie,* is die woorde *party klippe,* wat die logiese voorwerp is van *wegkry,* tot die voorwerp gemaak van die ww. *wis* in die voorafgaande hoofsin. Die gewone konstruksie sou lui: *Hy wis glad nie of hy party klippe ooit weer sou wegkry nie,* of ook: *Van party klippe wis hy glad nie of hy dit ooit weer sou wegkry nie.* Maar aangesien die sterk nadruk op die genoemde woorde moet val, word dit heeltemal vóóraan geplaas, met die gevolg dat nou die hele konstruksie gewysig word.

Ander vbb. is: *Die hoenders wil sy nie hê ek moet verkoop nie. Jy sal vir 'n man stem om die sake van jou land te bestier wat jy nooit sou droom om jou eie sake aan*

*toe te vertrou nie. Die één werk wat die Here ons gewaarsku het om aan Hom oor te laat, die is ons die ywerigste om uit Sy hande te neem.*

Om misverstand te voorkom word die *voorlopige* onderwerp *dit* by 'n ww. gevoeg, wanneer die vnw. *wat* die voorwerp van 'n ww. is, bv. in die sin: *'n Klein babetjie kan 'n blommetjie verniel w a t  d i t 'n God gekos het om te maak.* Wanneer die ww. *gekos het* as 'n persoonlike ww. sou gekonstrueer geword het, dan sou *wat* onderwerp moet wees, bv.: *wat 'n God gekos het om dit te maak.*

**Voorbeeld van Ontleding van 'n Samegestelde Sin.**

§ 304. Toe die twede vryheidsoorlog op 11 Okt. 1899 uitbreek, nadat vergeefse poginge in die werk gestel was om die oorlog te voorkom, was Paul Kruger, wat destyds president was van die Transvaalse Republiek, in Pretoria; en omdat die vyandelike leërmagte toe reeds op die grense saamgetrek was, het hy onverwyld gesorg dat die nodige maatreëls sou getref word om die Republiek tot die uiterste te verdedig.

Toe die twede vryheidsoorlog op 11 Okt. 1899 uitbreek: *byw. bysin van tyd.*

nadat vergeefse poginge in die werk gestel was om die oorlog te voorkom: *byw. bysin van tyd.*

was Paul Kruger....in Pretoria: *hoofsin.*

wat destyds president was van die Transvaalse Republiek: *byvoeglike bysin* by Paul Kruger.

en.... het hy onverwyld gesorg: *hoofsin, neweskikkend verbonde* met die eerste.

omdat die vyandelike leërmagte toe reeds op die grense saamgetrek was: *redegewende byw. bysin.*

dat die nodige maatreëls sou getref word om die Republiek tot die uiterste te verdedig: *lydende voorwerpsin* [of ook: *byw. bysin van doel,* vgl. § 294].

Vir die ontleding van die afsonderlike sinne vgl. § 272.

### B. Sinne Sonder 'n Werkwoord.

§ 305. Die sinne waarin die vervoegde ww.-vorm, wat as gesegde die belangrikste deel van 'n sin is, ontbreek, word verkorte of beknopte sinne genoem.

Gewoon is 'n aantal wendinge wat feitlik verkorte sinne is, deurdat die ww. *is* weggelaat is, bv. *gesteld dat, aangeneem dat, aangesien dat*; *jammer dat, nie dat, nie alleen dat.*

Vbb.: *Nie dat ek hom heeltemal veroordeel nie, maar hy is 'n skurk.*

*Nie dat* staan eintlik vir: *Dis nie dat....*

*Nie alleen dat die skip gesink het nie, maar al die mense het verdrink.*

*Jammer dat so baie mense van die fees weggebly het.*

Herhaaldelik kom dit ook voor dat die ww. agterweë bly, wanneer die sin 'n verklaring of aanvulling gee van iets wat tevore meegedeel is, bv.: *Dirkie Uys het in die gevaar teruggery na sy Pa: sy eerste heldedaad en sy laaste.* Hier kan ingevoeg word: "dit was."

Aangesien die ontbreek van die ww. iets kernagtigs en aanskouliks aan die sinne verleen, kom die verskynsel besonder dikwels voor in spreekwoorde, bv.:

*Hoe meer siele, hoe meer vreugde.*

*Saans rood, smôrens water in die sloot.*

*Alkant Selfkant.*

*Stille waters, diepe gronde.*

*Hoe geleerder, hoe verkeerder.*

*Hoe kaler jakkals, hoe groter stert.*

*Gou by die bak, stadig by die werk.*

*Ver van jou goed, naby jou skade.*

By die soort van sinne moet opgemerk word dat die twede deel in vorm gelyk is aan die eerste, wat die woord-orde betref. Die twede deel is in betekenis die predikaat van die eerste.

Verder is daar talryke mededelende uitroepe sonder 'n ww., bv. *Alles klaar! Wie daar? Wie verder? Hoe nou?*

Die aanskoulikheid, wat ons al by die spreekwoorde opgemerk het, is vir digters en skrywers 'n rede om soms sinne sonder 'n ww. te besig.

So begin Keet se gedig "Gistraand" as volg:

*Hoe triestig die wêreld vanaand;*
*Gistraand*
*Was dit heeltemal anders —*

Langenhoven skrywe in Ons Weg deur die Wêreld, deel I, bls. 51—52:

Ek self was, na 'n halwe dag van siels-verdriet en liggaamsuitputting — één koppie af en die ander uit in 'n eindelose opeenvolging; stamp, stamp, oor die vaal na-banke; grr-r as die kar afskuif teen die skuinspad; stoot, en rem, en beur.. om die arme pêrde te spaar — ek was eindelik die laaste rand uitgekom..

**Gestoorde Sinsvorming.**

§ 306. Die storinge wat by die sinsvorming partymaal optree, is meestal te verklaar as die gevolg van een of ander gemoedsbeweging.

Wanneer 'n mens onder die uitspreek van 'n sin skrik, dan sal hy plotseling afbreek, om miskien wel weer verder te gaan, maar dan soms in 'n ander vorm as wat hy oorspronklik van plan was. Ook kan 'n spreker wat vinnig dink en spreek, tegelykertyd met twee gedagtes besig wees en die twee sinne of sinsdele wat die twee aparte gedagtes behoort uit te druk, deurmekaar haal.

Natuurlik sal 'n skrywer veral van die eerste soort van storing 'n nuttige gebruik kan maak bv. in 'n tweegesprek, in 'n drama, ens. Wanneer dit egter met opset gebeur, hoort dié verskynsel in die Stylleer tuis.

Ons onderskei dus die volgende soorte van storinge:
(i) Vermenging.
(ii) Afbreking.
(iii) Verkeerde vervolg van die sin.

(i) Vermenging.

In die wending *vir drie dae lank* het oorspronklik 'n vermenging plaasgevind van twee wendinge, nl.: *vir drie dae* en *drie dae lank*.

Die konstruksie: *beskou die belediging aan*, is die resultaat van deureenmenging van twee wendinge, nl.: *beskou die belediging* en *skou (kyk) die belediging aan*.

*Deur hulle lewe lank* is te verklaar as vermenging van: *deur hulle [hele] lewe* en: *hulle lewe lank*.

(ii) Afbreking.

Afbreking kom herhaaldelik voor, wanneer die spreker kan verwag dat die hoorder sy verdere woorde self sal aanvul:

Bv.: *Maar as ek moet kies tussen geld en gesondheid .... As 'n mens nou elke dag 'n ander huis sou kan huur.... maar dit sou ook nie gaan nie. As ons nou kon weet wat môre gaan gebeur....*

(iii) Verkeerde vervolg van die sin *(anakolouthon)*.

Veral by lang sinne kom dit voor dat 'n spreker nie presies meer weet hoe hy begint het nie.

So het ons in "Die Burger" gelees: *Mnr. Fitzsimmons verklaar dat onder die oorblyfsels van strandlopers wat in die puinhope in die grotte gekry is, het hy twee skedels ontdek.*

Die woordorde van die laaste gedeelte: *het hy...ontdek* sou alleen korrek wees, wanneer die sin begint het by *onder die oorblyfsels*. In 'n voorwerpsin wat met *dat* begint, sou die normale woordorde moes gewees het: *...hy twee skedels ontdek het.*

## HOOFSTUK V.

# BETEKENISLEER.

§ 307. 'n Hoofstuk onder die opskrif "Betekenisleer" sou eintlik die hele taallewe moet omvat, want soos ons in § 1 gesê het, praat ons eers van t a a l, wanneer die gevormde klanke en klankreekse 'n bepaalde b e t e k e n i s besit. By klanke sowel as by woorde en sinne is die betekenis 'n belangrike faktor om 'n verdeling te help maak, en in die voorgaande hoofstukke is daar dan ook herhaaldelik oor betekenisse van woorde en sinne gepraat. Om 'n skerp skeiding te handhaaf tussen V o r m l e e r en S i n s l e e r is dikwels nie maklik nie, en eise van die praktyk het ons dan ook heel wat sintaktiese verskynsels bv. onder die werkwoord laat behandel; nog moeiliker is dit om alles wat onder B e t e k e n i s l e e r val, net in hierdie hoofstuk volledig saam te vat.

Die bedoeling met hierdie laaste hoofstuk is dan ook nie om al die faktore en verskynsels wat betekenisverskille veroorsaak of uitdruk, te behandel nie; ons wil net enkele belangrike algemene verskynsels hier vermeld en met voorbeelde toelig. Deur bv. die homonieme afsonderlik te bespreek, word die V o r m l e e r bevry van iets wat daar nie tuis hoort nie. Die betekenisverskille van één voorsetsel hoort nòg onder die V o r m l e e r tuis, want die voorsetsels is o n v e r a n d e r l i k v a n v o r m; nòg onder die Sinsl e e r, want die vorm van 'n sin bly onveranderd, al verander ook die betekenis van 'n voorsetsel. Betekenisverskille is feitlik inwendige kenmerke, wat in die woorde opgesluit is, en wat dus alleen in die menslike gees bestaan. Wanneer die taalgevoel van mense wat één taal praat, ooreengekom het om één woord in meer as één betekenis te gebruik, dan is dit die taak van 'n beskrywende grammatika om die lesers omtrent so'n afspraak in te lig. Dit spreek egter vanself dat dit nie van al die woorde van 'n taal kan gebeur nie; die laaste is die taak van 'n woordeboek.

**Grondbegrip.**

§ 308. Ons het al meer as eenmaal daarop gewys hoe die verskillende rededele mekaar se funksie kan oorneem, en dus

in mekaar oorgaan. In § 67 is daar enige voorbeelde gegee van die onvastheid van grammatiese kategorieë. In § 189 is daarop gewys hoe willekeurig die onderskeiding tussen lydende en belanghebbende voorwerpe dikwels is. By die bywoorde het partymaal 'n verskuiwing plaasgevind, sodat hulle as bnw. gebesig word (vgl. § 198), en ook 'n telwoord dien as sodanig, ook na die snw. So kan selfs 'n ww. as bnw. fungeer, bv.: *Die goedere word teen weggee pryse verkoop.*

Veral as 'n snw. kan party woordgroepe opgevat word. In § 292 het ons daarvan enige voorbeelde gegee, hoedat 'n sin net soos 'n snw. afhanklik is van 'n voorsetsel. Hierdie gebruik is gewoon in Afrikaans; veral ook relatiewe sinne word dikwels net deur 'n voorsetsel voorafgegaan, bv.: *Vir wat verder mag gebeur, hou ek my nie verantwoordelik nie.* Langenhoven skrywe verder, bv.: *Daar sit twee-twee wat geen ander geselskap begeer nie as hulle eie "ons-twee-alleentjies,"* (woordgroep as snw.).

Dergelike verskynsels bewys dat die verdeling van die taalmateriaal in kategorieë en rededele nie dogmaties kan gehandhaaf word nie, en dat die logies denkende gees nie altyd die lewendige, afwisselende werksaamheid wat in die taal geopenbaar word, onder streng reëls kan bring nie.

Soms kan 'n skrywer nogal 'n goeie effek bereik deur verskillende rededele in 'n sin presies parallel, dus met gelyke funksie, te gebruik. Langenhoven se 220ste Spreuk is daarvan 'n voorbeeld; dit lui: "*Hou jou vermoë, hou jou geloof, hou jou naam, hou jou skoon, en hou jou bek.*"

Die ww. *hou* het drie verskillende betekenisse, *jou* is viermaal 'n besitlike, eenmaal 'n persoonlike vnw., en daardeur kom die rededele skynbaar almal in gelyke funksie te staan, wat die eenheid, en daardeur ook die indruk van die spreuk versterk. Die uitvoerige behandeling van dergelike verskynsels hoort in die Stylleer tuis.

§ 309. Eén woord kan, wanneer dit in verskillende verband gebesig word, verskillende betekenisse vertoon. Wanneer ons bv. die woord *pen* besig as ons praat van 'n tent, of van die skryfkuns, of van breiwerk, dan bedoel ons telkens 'n ander voorwerp. Al die voorwerpe het net dit gemeen dat hulle langwerpig en skerp is.

Aan die gebruik van dieselfde woord in meer as één betekenis lê dus 'n soort van figuurlike of simboliese voorstelling ten grondslag, wat egter alleen moontlik is deurdat die betekeniskern van die woord meer as één buitekant vertoon. Dit blyk verder uit die volgende voorbeelde:

(1) die *tak* van 'n boom laat ons praat van:
(2) die *tak* van 'n rivier;
(3) die *tak* van 'n vorstehuis;
(4) die *tak* van 'n nywerheid.

Die hoofrivier kan hom net soos 'n boomstam opsplits in kleiner strome, *takke.* Veral wanneer ons op 'n kaart die voorstelling van so 'n opgesplitste rivier teken, sal dit baie na 'n kaal boom lyk.

Die benaming *tak* vir 'n vorstehuis het werklik sy oorsprong in tekeninge van *stambome,* waardeur vroeër en ook nou nog die familieverband voorgestel word. Die name van die mees verwyderde familielede word by so 'n stamboom aan die kleinste uitlopers van die takke gesit. Daarna kry ons die verste afwykende beeldspraak van geval (4).

Betekenisverskil by die woord *skool* in die volgende sinne is ook duidelik:

(1) Dit is 'n beroemde *skool* (hoedanigheid van die onderwys).
(2) Na die vakansie begin die *skool* weer (die lesse).
(3) Ons *skool* bevat tien klaskamers (die gebou).
(4) Ons *skool* staan eerste op die lys by Matriek (die leerlinge).

Verder kan ons bv. praat van 'n *krans* van blomme gevleg en van 'n *krans* in die berge; 'n *stoel* om op te sit en 'n ertappel*stoel;* 'n *blad* van 'n boom of uit 'n boek; die *voet* van 'n mens, of van 'n berg, of van 'n pilaar; 'n *lys* om 'n skildery, of 'n *lys* van name; 'n *sak* mielies of 'n *sak* in 'n baadjie; 'n *ster* aan die hemel, of 'n *ster* in 'n ordeteken, ens.

Hierdie gevalle verskil van die in § 317 opgenoem, omdat geen een van die betekenisse meer as figuurlik of simbolies gevoel word nie.

Veral voorsetsels vertoon meer as één betekenis, deurdat hulle in verbinding met snw. gebesig word om verskillende funksies te verrig. In sulke verbindinge kry ons o.m. die volgende betekenisse:

**Aan.**

(i) plek. *Kaapstad lê aan Tafelbaai* (rus). *Ek stamp aan die tafel* (beweging: teen). *Gee die boek aan jou broer* (beweging: vir).

(ii) besigheid. *Die Boere is aan ploeë. Die rivier is aan 't afkom. Jy kan maar aan jou werk bly.*

(iii) verdeling. *Ek het die koek aan tien stukke gesny.*

(iv) oorsaak. *My Oom is dood aan die koors.*

Die voorsetsel *aan* is onontbeerlik by 'n hele aantal ww., bv. *dink aan, toets aan, behoort aan, skryf aan.*

**Buiten.**

(i) plek. *Die kinders speel buiten die huis.* Gewoonlik word in hierdie geval *buitekant* in Afrikaans gebruik.

(ii) skeiding. *Hierdie saak is buiten twyfel. Buiten my het almal stilgesit.*

**By.**

(i) plek. *Die hond loop by die skape. Hij is werksaam by die laer onderwys.*

(ii) tyd. *Dis by tien uur. By dag en nag* (gedurende).

(iii) verdeling. *Die bokke hardloop by troppe weg.*

(iv) vergelyking. *Vergeleke by gister is die weer vandag mooi.*

(v) voorwaarde. *By lewe en welsyn sien ons mekaar met nuwejaar.*

(vi) oorsaak. *By gebrek aan bewys moes die beskuldigde vrygelaat word.*

**Deur.**

(i) plek. *Die rook trek deur die skoorsteen.*

(ii) oorsaak. *Deur die storm het baie skepe verongeluk.*

**In.**

(i) plek. *Ons woon in die dorp.*

(ii) tyd. *In veertien dae sal hierdie huis klaar wees.*

(iii) verdeling. *Die soldate marsjeer in afdelinge.*

(iv) toestand. *Die stad was in rep en roer. Hy is in die war.*

Die voorsetsel *in* is onontbeerlik by sekere ww., bv. *hom verlustig in, hom vergis in.*

**Met.**

(i) begeleiding. *Ek reis met my broer.*

(ii) middel. *Met vuur speel.*

(iii) verdeling. *Die sprinkane is met hope uitgeroei.*

**Na (toe).**

(i) plek. *Ek kom môre na jou toe.*

(ii) tyd. *Na 'n jaar sal ons mekaar ontmoet.*

Die voorsetsel *na* is onontbeerlik by sekere ww., bv. *streef na, verlang na.* Ook by sommige bnw., *begerig na, verlangend na.*

**Om.**

(i) plek. *Die ring sluit om die vinger.*

(ii) tyd. *Om drie uur vind die huwelik plaas. Hy kom om die maand.*

(iii) doel. *Om geld speel.*

(iv) skeiding. *Iemand om die lewe bring. Om die lewe kom.*

Die voorsetsel *om* is onontbeerlik by sommige ww., bv. *dink om, gee om, treur om, hom bekommer om.* In sulke gevalle wissel *om* dikwels af met *oor.*

**Onder.**

(i) plek. *Ek sit onder die boom.*

(ii) tyd. *Onder die gesels kan ons 'n pyp rook.*

Die voorsetsel *onder* is onontbeerlik by sommige ww., bv. *Ly onder iets* (=oorsaak), *gebuk gaan onder.*

**Oor.**

(i) plek. *Die water loop oor die wal.*

(ii) tyd. *Oor 'n week vertrek ons.*

Die voorsetsel *oor* is onontbeerlik by sommige ww., bv. *lag oor, oordeel oor, nadink oor.* Ook by sommige bnw., bv. *kwaad oor, verleë oor, begaan oor.*

**Op.**

(i) plek. *Die boek lê op die tafel.*

(ii) tyd. *Op 'n sekere dag. Op die oomblik.*

(iii) skeiding. *Almal, op één na.*

(iv) graad of wyse. *Op 'n sukkeldraffie; op sy gemak; op sy beste.*

Die voorsetsel *op* is onontbeerlik by sommige ww., bv. *reken op, vertrou op.* Ook by sommige bnw., bv. *trots op, jaloers op.*

**Teen.**

(i) plek. *Die hok staan teen die muur.*

(ii) tyd. *Dit het teen twee uur begint te reën.*

(iii) prys. *Die bokke is verkoop teen 'n pond stuk.*

Die voorsetsel *teen* is onontbeerlik by sommige ww., bv. *opstaan teen, uitvaar teen.* Ook by sommige bnw., bv. *bestand teen, gekant teen.*

**Tot.**

(i) plek. *Die bedelaar loop van huis tot huis.*

(ii) tyd. *Tot 1924 loop die kontrak. Van dag tot dag. Tot siens.*

Die voorsetsel *tot* is onontbeerlik by sommige ww., bv. *spreek tot, dwing tot, aanspoor tot.* Ook by sommige bnw., bv. *bekwaam tot, geneig tot.*

**Uit.**

(i) plek. *Die kind kom uit die skool.*

(ii) oorsaak. *Uit wanhoop het hy selfmoord gepleeg.*

**Van.**

(i) plek. *Ek kom van Kaapstad* (rigting waarvandaan). *Appels van die bome pluk.*

(ii) tyd. *Van Krismis tot Nuwejaar gaan ons op vakansie. Van dees week vertrek ons.*

(iii) besit. *Hierdie boek is van my.*

(iv) oorsaak. *Din kind bibber van die koue. Van skrik het hy inmekaar gesak.*

(v) verklaring. *My Pa is kort van humeur. Ek het 'n sug van "Goddank!" geslaak.*

(vi) stof. *Die horlosie is van goud.*

Die voorsetsel *van* is onontbeerlik by sommige ww., bv. *bekom van die skrik; genees van 'n siekte.*

**Vir.**

(i) bestemming. *Die boek is vir jou.*

(ii) doel. *Ons werk vir geld.*

(iii) graad of wyse. *Stap vir stap. Woord vir woord.*

(iv) prys. *Vir duisend pond kan jy my huis koop.*

Opm.—Vir die gebruik van *vir* by ww. vgl. § 190.

**Voor.**

(i) plek. *Die boom staan vóór die huis.*

(ii) tyd. *Vóór môre-oggend moet die geld besorg word.*

**Homonieme.**

§ 310. Homonieme is woorde met gelyke vorm maar met verskillende oorsprong en betekenis. Daar is twee soorte van homonieme op te merk:

(a) Homonieme wat gelyk is in uitspraak en spelling.

(b) Homonieme wat gelyk is in uitspraak alleen.

Die gelykheid sowel in uitspraak as in spelling berus, veral in jonger tale soos Afrikaans, op toevallige klankveranderinge wat oorspronklik miskien baie uiteenlopende vorme op die duur gelyk gemaak het. Die Afrikaanse woord *dis* bv. kan beteken: "dit is" (Ned.: *het is)* of "maaltyd" (Ned.: *disch).* Enkele

verdere voorbeelde van homonieme is:

| | |
|---|---|
| (a) *dig,* bnw. (vas, geslote) | *dig,* ww. ('n gedig maak) |
| *haas,* snw. (spoed) | *haas,* snw. ('n dier) |
| *hang,* snw. (helling) | *hang,* ww. |
| *harder,* snw. ('n vis) | *harder,* komp. van bnw. ***hard*** |
| *maag,* snw. (liggaamsdeel) | *maag,* snw. (meisie) |
| *maal,* snw. (kos) | *maal,* ww. (fynmaak) |
| *maat,* snw. (meetwerktuig) | *maat,* snw. (kameraad) |
| *myne,* snw. mv. v. *myn* | *myne,* besitl. vnw. |
| *mag,* snw. (krag, invloed) | *mag,* ww. (kan) |
| *poot,* snw. (liggaamsdeel) | *poot,* ww. (plant) |
| *skep,* ww. (put) | *skep,* ww. (maak uit niks) |
| *vrek,* snw. (gierigaard) | *vrek,* ww. (dood gaan) |

(b) Die spellingverskil by die twede soort van homonieme berus op historiese afleiding. Die klanke wat deur meer as één teken voorgestel word is *ei-y, d-t* op die end van 'n woord.

So kry ons naas mekaar:

| | |
|---|---|
| *bei* (bes, in aardbei) | *by* (diertjie) |
| *feit* ('n sekere saak) | *fyt* (ontsteking) |
| *lei* (voer) | *ly* (ondergaan) |
| *peil* (maat) | *pyl* (skietwerktuig) |
| *steil* (skuins) | *styl* (manier van skrywe) |
| *reis* (tog) | *rys* (plant) |
| *rei* (koor) | *ry* (ww., nie loop nie, snw. reeks) |
| *veil* (vloere was) | *vyl* (werktuig) |
| *bond* (verbond) | *bont* (veelkleurig) |
| *eed* (plegtige gelofte) | *eet* (verteer) |
| *end* (einde) | *ent* (spruit van 'n boom of afstand) |
| *graad* (maat) | *graat* (visbeen) |
| *hard* (vas) | *hart* (liggaamsdeel) |
| *kruid* (plant) | *kruit* (skietpoeier) |
| *lood* (stof) | *loot* (klein takkie) |
| *luid* (hardop) | *luit* (musiekinstrument) |
| *moed* (dapperheid) | *moet* (verplig wees) |
| *skud* (laat tril) | *skut* (kraal, skieter) |
| *voed* (kos gee) | *voet* (liggaamsdeel) |
| *wand* (muur) | *want* (omdat) |

Daar kan telkens homonieme ontstaan deur klankverandering, bv. deur die wegval van 'n *g* wat tussen klinkers staan.

So word die mv. van *weg* gelykluidend met die mv. van *wee,* en Langenhoven skrywe in 'n opskrif bo één van sy hoofstukke in Sonde met die Bure": *W e e ë van Kronkelende W e ë.*

**Sinonieme.**

§ 311. In die vorige paragraaf het ons om die homonieme te verklaar, tussen hakies ander woorde opgegee wat ongeveer dieselfde betekenis vertoon. Dergelike woordpare of woordgroepe, wat 'n totaal verskillende vorm, maar o n g e v e e r dieselfde betekenis het, word s i n o n i e m e genoem. Heeltemal gelykbeduidend is nie één paar woorde nie; want sodra die verskynsel hom sou voordoen, sou één van die twee woorde verdwyn uit die taal.

Enkele voorbeelde van sinonieme is die volgende: dig — — geslote — toe; hang — helling — steilte; haas — spoed; treurig — bedroefd; opgeruimd — vrolik — plesierig; moeg — afgemat — kapot; lelik — afskuwelik — onooglik; beroemd — vermaard; kwaad — boos — die ongeluk in — die duiwel in; hy is dronk — hoenderkop — aangeklam — in die takke; hy kry dit swaar — moeilik — opdraand — hotagter; en sal jou slaan — — moker — op jou baatjie gee — op jou tabernakel gee; ek het hom goed die waarheid gesê — die kop gewas — gekapittel, ens.

**Volksetimologie.**

§ 312. 'n Belangrike verskynsel wat hier bespreek moet word is die v o l k s e t i m o l o g i e. Die naam (*etimologie* = "afleiding") gee te kenne dat die volk, dus nie die geleerdes nie, op hulle eie houtjie afleidinge gemaak het van vreemde woorde wat hulle nie begryp het nie, maar waarvan die klank enigsins ooreengekom het met bekende woorde of klanke uit hulle eie taal. Dis dus nie 'n afleiding soos die wat in §§ 161 — 169 behandel is nie, maar 'n aanpassing van die vreemde klanke aan die gewone bekende uitspraak van inheemse klanke. Onder die "vreemde" woorde moet ook gereken word dié oorgeërfde woorde wat langsamerhand in onbruik raak en dus ook alleen kom te staan.

Die volgende is enkele voorbeelde van volksetimologie: Die Bybelse name *Sadrag, Mesag* en *Abednego* is in die volksmond verander tot *Saalsak, Meelsak* en *Appel-in-die-een-oog.* Uitlan-

ders met vreemde name vorm 'n dankbare voorwerp vir verandering, wat dikwels bewus ironies van aard is; so het die Boere vir *Theophilus Shepstone*: *Duiwel-se-slypsteen* of*Die-ouvuilis-slypsteen* genoem; vir *Owen Lanyon*:*Ouwyn Langjan;* vir *Redvers Buller*: *Rooiversvul,* en vir *Kitchener van Kandahar*: *Kitchener van Kandaar; Gladstone* het *Gladsteen* geword en *Buxton*: *Baksteen.* Uit die tyd van die Boere-Oorlog stam vervorminge soos: *Martjie Louw* uit *Martial Law; Rypatrys* uit *Repatriation,* e.d.m.

Spottend is ook die benaminge van kerklike sektes, soos *Krisjan Kaiings* vir *Christian Science, Pistoolse Broeders* vir *Apostoliese Broeders.*

Vreemde medisyne, siektes, instrumente en plante is pasklaar gemaak, bv.: *kosmyniks* vir *cosmetique, godliewerolie* vir *codliver oil; samboksalf* vir *zambuk; olie kolonie* vir *eau de Cologne; duisendtree* vir *dysentry; pens-en-katjies* vir *appendicitis; bromkatjies* vir *bronchitis; baiesukkel* vir *bicycle; modderkar* vir *motor car; witstippelmerrie* vir *vegetable marrow, smeerlapvye* vir *Smirna vye.*

Voorbeelde van uit Nederlands geërfde uitdrukkinge wat in Suid-Afrika minder goed verstaan geword het en dus vervorm is, sien ons bv. in: *in iemand se vaalwater kom* vir: *in iemands vaarwater komen; iemand van Bakpoort na Stuurpoort stuur* vir: *iemand van bakboord naar stuurboord sturen. Beter bloo Jan dan doo Jan* het geword: *beter bang Jan as dooi Jan. Hoogmoed kom tot 'n val,* lui in Nederlands: *hoogmoed komt vóór de val.*

**Betekenis-beperking.**

§ 313. Onder betekenis-beperking verstaan ons die verskynsel, dat 'n woord in minder gevalle kan gebesig word as vóór sy betekenis-verandering. Ons bepaal ons by 'n paar Afrikaanse voorbeelde, hoewel die verskynsel orals voorkom.

'n Mooi voorbeeld is die woorde *jong* en *meid.* In Nederlands beteken *jongen* en *meid* enige manlike en vroulike persoon wat jonk is; in Afrikaans daarenteen word *jong* hoofsaaklik, *meid* uitsluitend gebesig vir kleurlinge.

Die woord *beest* is in Nederlands sinoniem met *dier;* in Afrikaans word *bees* gewoonlik net gebruik vir "rundvee," bv.: *hy boer met beeste en skape.*

*Koren* in Nederlands is sinoniem met *graan*, en dui dus *rog, tarwe, hawer, gars,* ens., aan, terwyl in Afrikaans *koring* net *tarwe,* (Eng., "wheat") beteken.

*Spruit* in Afrikaans dui gewoonlik net 'n klein riviertjie aan.

*Leraar* beteken in Nederlands skoolmeester sowel as predikant, terwyl dit in Afrikaans net die laaste beteken.

'n Besondere geval van betekenis-beperking vertoon die bnw. wat attributief gebruik word by persoonsname, afgelei van ww., en wat die bedrywer van die handeling aandui. Hoewel hulle volgens funksie en plek in die sin bnw. is, is hulle in betekenis feitlik bywoorde. bv.: *Die kontante betaler is altyd welkom;* dit beteken: "die man wat kontant betaal."

Langenhoven skrywe in Spreuk 1015: *'n Halwe begryper het 'n goeie woord nodig;* dit beteken nie: "die helfte van 'n begryper" nie, maar: "die man wat die helfte begryp."

Dieselfde sien ons by die bnw. wat van volksname afgelei is; bv.: *'n Franse skoenmaker; 'n Engelse modewinkel.* Daarmee word bedoel: "'n man wat Franse skoene maak," en: " 'n modewinkel met Engelse ware."

## Betekenis-verruiming.

§ 314. Onder b e t e k e n i s - v e r r u i m i n g verstaan ons die verskynsel, dat 'n woord in meer gevalle gebruik kan word as vóór sy betekenis-verandering die geval was. Die verskynsel kom in alle tale voor; ons gee hier net 'n paar tiepies Afrikaanse voorbeelde:

Die woord *bekwaam* wat in Nederlands net "handig" of "geskik" beteken, kan in Afrikaans bowendien gebruik word in die betekenis van "ryp," bv.: *die pampoene is al bekwaam.*

Die bnw. *ou,* wat in Nederlands in die vorm *oud* net sinoniem is met "bejaard," druk in Afrikaans ook meegevoel uit, bv. in: *Die arme ou kindjie is sterwende.*

Die woorde *oom, tante, neef* en *niggie,* wat in Nederlands uitsluitend dien om familie-relasie uit te druk, word in Afrikaans buitendien gebruik onder mense, wat nie familie van mekaar is nie.

*Nou* in Afrikaans beteken sowel "aanstonds" as ook: "op die oomblik."

'n Aparte kategorie van betekenis-verruiming vorm die ww. wat in die bedrywende vorm passiewe betekenis vertoon, bv.: *die haan sal lekker slag. My kop voel seer. Die nuwe skoene loop nie lekker nie. Die broek is so geskeur, dat hy nie meer wil lap nie.*

**Betekenis-differensiasie.**

§ 315. Betekenis-differensiasie of verdeling van verskillende betekenisse oor verskillende vorme van dieselfde woord, is 'n verskynsel wat eintlik in 'n historiese grammatika uitvoerig behoort behandel te word. Ons wil egter enige voorbeelde daarvan vermeld.

In § 76 Opm. het ons al daarop gewys hoedat verskillende meervoude van dieselfde woord verskillende betekenisse het. Dit spreek vanself dat dit ook by die homonieme die geval is, want hier het ons alleen maar te doen met dieselfde woorde wat die vorm betref.

Ook by die werkwoord het die verskillend gevormde voltooide deelwoorde uiteenlopende betekenis. Voorbeelde daarvan het ons gegee in § 153 (b) Opm.

Ons gee hier nog 'n paar voorbeelde van woordpare, waarvan die gemeenskaplike herkoms nog duidelik gevoel word.

Die woord *daarom* is 'n redegewende bywoord, *darem* 'n toegewende; die laaste vertoon in die twede lettergreep die onbeklemtoonde klinker. Die voorsetsel *voor* het sy verskillende betekenisse bewaar (vgl. § 312); die onbeklemtoonde vorm *vir* het ander funksies, en amper nie meer 'n eie betekenis nie (vgl. § 190).

*Tabak* is die benaming vir die geurige kruid wat gerook word; *twak* daarenteen meen enige ding van geringe waarde, en dieselfde vorm word ook in figuurlike sin gebesig in die spreekwoord: *Sy twak is nat.*

Die woord *oes* is algemeen gebruiklik, die vorm *oogs* het figuurlike betekenis, bv. in *'n oogs van voorspoed* (By-

belse uitdrukking). *Seun* beteken "manlike kind," *soon* word gebesig in deftige taal of Bybeltaal: *soon des huises, die verlore soon. Kwaad* beteken: "boos vir 'n kort tyd," *kwaai*: "boosaardig," wat 'n blywende eienskap is.

**Oordrag van Betekenis.**

§ 316. Wanneer 'n bepaalde woord gebruik word om iets aan te dui wat in betekenis verwant is aan die oorspronklike betekenis-inhoud van die woord, maar wat eers 'n ander benaming gehad het, dan spreek ons van betekenis-oordrag.

'n Bekende voorbeeld daarvan is die woord *dam.* In Nederlands beteken dit: "wal om 'n water," in Afrikaans: "die water wat deur die wal ingesluit is."

Die woord *kapok* dui in Nederlands die wit wollige pluksel van 'n bepaalde vrug aan, in Afrikaans beteken dit *sneeu.* 'n *Rooibaadjie* of 'n *Kakie* is name vir 'n Engelsman, die *rooitaal* vir die Engelse taal.

**Figuurlike Betekenis.**

§ 317. Ons praat van figuurlike betekenis of beeldspraak wanneer woorde met 'n vaste, alledaagse betekenis gebesig word om meer en ander dinge voor te stel as gewoonlik. 'n Dergelike gebruik is moontlik deurdat, soos ons in § 309 gesien het, party woorde dieselfde betekenis-kern besit, en alleen verskillende buitekante daarvan in die gewone spraakgebruik vertoon.

Wanneer die gebruik van woorde en uitdrukkinge in figuurlike betekenis met opset plaasvind, dan is dit 'n saak wat in die Stylleer behoort behandel te word. In die algemene omgangstaal is daar egter talryke gevalle van beeldspraak, wat deur iedereen gebesig en verstaan word, en waarop dus in 'n spraakkuns die aandag moet gevestig word. Veral die spreekwoorde vorm die grootste groep van figuurlike uitdrukkinge.

As ons sê: *Daardie skrywer hamer altyd op dieselfde aambeeld*, dan wil ons hê dat die hoorder nie aan *'n hamer*

sal dink nie, maar aan 'n *skryfpen;* nie aan 'n *aambeeld* nie, maar aan 'n bepaalde *onderwerp.* Wanneer iemand vertel: *Adam sê dis Eva en Eva sê dis die slang,* dan word deur middel van die bekende Bybelverhaal meegedeel dat die een die skuld op die ander skuif, en geen Afrikaner sal hom verkeerd begryp nie.

Vir verdere voorbeelde verwys ons na die spreekwoorde-versamelinge wat ons in die lys van aanbevole boeke noem.

---

## LYS VAN BOEKE OOR AFRIKAANS

---

I. **Inleiding.** Oor die ontwikkeling van Afrikaans uit Nederlands is die vernaamste te vind in *Het Afrikaans* van Prof. Dr. D. C. Hesseling, twede druk, 1923, en *Oor die ontstaan van Afrikaans,* van Dr. D. B. Bosman, 1923.

Materiaal betreffende Afr. dialekverskille is versamel deur G. R. von Wielligh in 'n serie artiekels wat onder die opskrif *Ons Geselstaal* in "Die Huisgenoot" verskyn het, voorsien van aantekeninge deur Prof. J. J. Smith.

II. **Klankleer.** Die belangrikste werk oor klankleer is die *Beschrijvende Klankleer van het Afrikaans* van Dr. T. H. le Roux, 1920.

Vir die spelling is onmisbaar die *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls,* uitgegee deur die S.-A. Akademie vir Taal, Lettere en Kuns, derde druk, 1921.

III. **Vormleer.** Die belangrikste werk wat gegewens verskaf betreffende die Vormleer is *Volk en Taal van Suid-Afrika* deur Prof. Dr. S. P. E. Boshoff, 1921.

IV. **Sinsleer.** Die enigste boek oor Afrikaanse sinsleer is: *Oor die Afrikaanse Sintaksis,* van Dr. J. J. le Roux, 1923.

V. **Betekenisleer.** Die meeste oor die onderwerp is te vinde in die reeds genoemde *Volk en Taal van Suid-Afrika,* deur Prof. Dr. S. P. E. Boshoff, 1921.

Spreekwoorde is versamel in die *Spreekwoordeboek* van De Villiers, Kritzinger en Pienaar, 1922, en in *Afrikaanse Idiome, Spreekwoorde en Segswyse,* deur P. I. Hoogenhout en J. J. A. Schoeman, 1920.

**Algemene Werke.** In die genoemde werk van Prof. Boshoff is baie materiaal versamel en bewerk oor die historiese groei van Afrikaans, oor die oorsprong van talryke woorde en uitdrukkinge, oor afleiding en samestelling, spreekwoorde, ens.; 'n aparte hoofstuk behandel die leengoed.

Uitvoerige lyste van geraadpleegde bronne en van behandelde woorde maak die gebruik van hierdie boek baie maklik.

Die *Afrikaanse Taalboek* van Prof. Dr. D. F. Malherbe, derde druk, 1920, "is nie bedoel vir die jeug of beginners nie, maar wil veral ten dienste wees aan die ontwikkelde Afrikaner," en hom help om moeilikhede van verskillende aard uit die weg te ruim. Vir hierdie doel is die boekie baie bruikbaar, hoewel "ganse kapittels van die Taalkunde feitlik onaangeroer gelaat is."